# DIE AFSTOMPING VAN GEMOEDSAANDOENINGE.

H. F. Verwoerd.

Tesis ingehandig aan die Uniwersiteit van Stellenbosch vir die graad van D.Phil,

# INHOUDSOPGAWE.

bl.

INLEIDING. 1.

HOOFSTUK I. DIE PROBLEEM. 3.

HOOFSTUK II. DIE TEENWOORDIGE TOESTAND MET BETREKKING TOT DIE BEHANDELING VAN DIE PROBLEEM. 9.

Betekenisse wat geheg is aan die term "afstomping"(9); Oorsake vir afstomping (11); Herhaling (11); Vermindering van die aandag (16); Verandering in die intellektuele inhoude (18); Veranderinge in die reproduksie van inhoude (20); Kontras (21); Organiese veranderinge (22); Die ontstaan van liggaamlike en geestelike vermoeienis (24); Wilsbesluite (25); Aanpassing van die ek (28); Gewoon word (29); Verandering in die sterkte van die gevoelsdisposiesies (29); Die duur van die agstompingsproses (30);

HOOFSTUK III. BEGRIPSBEPALINGE. 32.

Omstandighede waaronder gemoedsaandoeninge ontstaan (32); Inhouds-en Funksiegemoedsaandoeninge (33); Herinnerings- en Ervaringsgemoedsaandoeninge (34); Die Prikkelomstandigheid vir 'n gemoedsaandoening (35); Die Konstante Prikkelomstandigheid vir 'n gemoedsaandoening (36); Definiesie van "Afstomping" (37); Skynafstomping (41);

HOOFSTUK IV. DIE METODE. 43.

Die gegewens (43); Die gebruik van die protokolle(44); Die manier waarop die resultate hoofsaaklik bereik en behandel word (45); Die Eksperimente (46); Reeks I. Invoelingeeksperimente (50); Reeks II. Aanbieding van woorde, wat elk 'n K.P.O. tot die p.p. se bewussyn laat kom (53); Reeks III. Voorlees van grappies (56); Reeks IV. Die oplossing van raaisels (57); Reeks V. 'n Eksperiment vir die produksie van gemoedsaandoeninge in aansluiting aan take met sinlose materiaal(60); Beskrywing van die skywe (62);

HOOFSTUK V. BEWUSSYN VAN DIE K.P.O. EN AFSTOMPING. 77.

Vermindering in die helderheid waarmee die K.P.O. in die bewussyn is (78); Fluktuasies van die aandag (84); Verdeling van die aandag (85); Invloed van 'n inhoud wat vaag in die bewussyn is op die gemoedsaandoening verbonde aan 'n K.P.O. wat helder in die aandag is(87); Die beperkte omvang van die aandag (89); Veranderinge in die intellektuele inhoud waardeur die K.P.O. tot bewussyn kom (94); Die invloed van 'n geestesstelling (99);

Vermindering van die opvolgende aandag aan die K.P.O. (102); Antisipasie van die intellektuele inhoud (104).

HOOFSTUK VI. REPRODUKSIE EN AFSTOMPING. 106.

§A. Afstompingsverskynsels in verband met reproduksie wat voorkom beide waar 'n K.P.O. ervaar word en waar dit herinner word (106).
Sterkte van die assosiasies en disposiesies(107); Oorsake vir veranderinge in die intellektuele inhoude waardeur die K.P.O. tot bewussyn kom (114); Redes waarom 'n K.P.O. soms globaal tot bewussyn kom (115); Die invloed van veranderde abstraksieprosesse (117); Die invloed van gelyksoortigheidsreproduksie (121); Reproduksie van teenoorgesteldes (124); Die reproduksie van inhoude wat met die K.P.O. en sy gemoedsaandoening geassosieer is (125); Die teenwoordigheid in die waarneming van seker uiterlike omstandighede (127); Verandering in die algemene liggaamlike en geestestoestand(128); Invloed van gemoedsaandoeninge verbonde aan dele van die kompleks vir 'n K.P.O. (130); Vereniging in die reproduktiewe rigtinge in verband met 'n K.P.O. weens sy gemoedsaandoening (131); Die ontbreek van die reproduksie van ander inhoude weens vlugtige aandag (133); Die bekendheidsbewussyn en afstomping (133); Verandering in verband met wat aan die bewussyn van die K.P.O. voorafgaan (134);

§B. Afstompingsverskynsels in verband met reproduksie wat voorkom waar 'n K.P.O. ervaar word (136);
Onthou van die inhoud van 'n K.P.O. wat herhaal word (136); Veranderinge in die taak-bestanddeel van 'n K.P.O. (138); Vergeet van take of pligte in verband met die K.P.O. (140).

§C. Afstompingsverskynsels in verband met reproduksie wat voorkom waar 'n K.P.O. herinner word (142);
Onduidelike herinnering van die K.P.O. (143); Ontroue herinneringe (147); Belang van die tydsverloop waarna 'n K.P.O. herinner word (151); Die bewussyn van moeilikheid by die herinnering van 'n K.P.O. (152).

§D. Verbeelding, as 'n reproduktiewe proses, in verband met afstomping (153).
Afstompingsfaktore wat geld vir al die gevalle waar verbeelding 'n rol speel (155); Die aantal verbeeldingsinhoude (156); Die oorspronklikheid van die verbeeldingsinhoud (157); Voorstelling van 'n wensvervulling (158); Die indruk van werklikheid van die verbeeldingsinhoud (159); Die afstomping van 'n gemoedsaandoening vir 'n K.P.O.

bl.

wat denkbeeldig is (162); Afstompingsfaktore in gevalle waar verbeeldingsinhoude die gemoedsaandoening vir 'n waargeneme of herinnerde K.P.O. beïnvloed (162);

HOOFSTUK VII. BEOORDELING EN AFSTOMPING 167.

Waardeoordele wat gunstig is vir gemoedsaandoeninge (169); Gevalle waar 'n K.P.O. teenwoordig is sonder dat die betrokke persoon dit beoordeel (174); Vermindering in die beoordeling van 'n K.P.O. wanneer dit by herhaling tot bewussyn kom (177); Die vervanging van sekere oordele deur ander oordele (182); Die verwysiging van 'n oordeel (186); Die invloed van voorafgaande bewussynsinhoude op die oordeel (188); Afstomping weens teennemende beoordeling (189); Die versterking van 'n gemoedsaandoening weens beoordeling by herhaling van die K.P.O. (195); Die beoordeling van bykomende omstandighede wat in verband met 'n K.P.O. staan (200); Die vernuwing van 'n waardeoordeel (201); 'n Beoordelingsgewoonte of algemene beoordelende standpunt (202); Die inneem van 'n intellektuele houding waar afstomping plaasgevind het(204); Beoordelinge wat betrekking het op 'n verhouding tussen die K.P.O. en die persoon wat die K.P.O. ervaar (205); Beoordelinge wat afkomstig is van 'n buitestaande persoon (211); Die beoordeling van 'n ander persoon in teenstelling met die eie beoordeling van die betrokke persoon (215);

HOOKSTUK VIII. DIE MANIER WAAROP, EN DIE MIDDELS WAARDEUR, AAN DIE K.P.O. GEDINK WORD, INSOVER DIT BY DIT AFSTOMPING IN AANMERKING KOM. 222.

§A. Die manier waarop aan die K.P.O. gedink word (222); Die betekenis van dinkaktiwiteit (222); Aktiewe verstaan van die K.P.O. (224); Nadink oor die K.P.O.(228); Die "soek" na iets in verband met die K.P.O. (229); Afstomping en Dinkaktiwiteit (230).

§B. Die middels waardeur aan die K.P.O. gedink word (231); Afstomping in verband met dink deur middel van beelde (231); Beeldlose gedagtes en afstomping (235);

HOOFSTUK IX. DIE BELANG VAN WENSTOESTANDE VIR AFSTOMPING. 239.
Die ontstaan van relatief sterk gemoedsaandoeninge weens die teenwoordigheid van 'n wens, of wense, in verband met die K.P.O.'e (242); Omstandighede waaronder 'n gemoedsaandoening sterk kan ontstaan weens die teenwoordigheid van 'n wens, of wense, in verband met 'n K.P.O. (245); Afstomping weens die verswakking of verdwyning van wense (252); Afstomping weens die ophou van storinge waar die wense bly bestaan (259);

bl.

Afstomping weens die verandering van wense (261); Afstomping weens die later teenwoordigheid van wense wat eers nie in verband met die K.P.O. bestaan het nie(266); Afstomping weens die storing van 'n wens (269);

HOOFSTUK X. AFSTOMPING EN WILSBESLUITE. 270.

Die invloed van seker faktore op 'n gemoedsaandoening op grond van die teenwoordigheid van 'n wilsbesluit (271); Die afstomping van gemoedsaandoeninge wat ontstaan, of versterk word, op grond van die storing of uitvoering van 'n wilsbesluit (273); Inspanning, spanning en opgewondenheid (277); Afstomping soos moedswillig veroorsaak deur onderdrukking: (a) van die uitinge (282); (b) van die intellektuele inhoud (288); (c) van beoordeling en wense (291); (d) van gedagtes oor die toestand wat die K.P.O. voorafgaan (291); Maniere waarop afstomping opsetlik veroorsaak word sonder dat enige onderdrukking plaasvind(292);

HOOFSTUK XI. DIE ALGEMENE RESULTATE VAN DIE ONDERSOEKING. 295.

LITERATUURLYS. 311.

# INLEIDING.

Die navorsing van die gemoedsaandoeninge bied groot moeilikhede aan nie alleen weens die ingewikkeldheid van die betrokke prosesse nie, maar ook omdat die metodiek vir die eksperimentele ondersoeking van die gemoedsaandoeninge as bewussynsprosesse betreklik onontwikkel is. Die ondersoeking van die uitinge van die gemoedsaandoeninge het hoofsaaklik die aandag geniet van eksperimentele sielkundiges, wat op die gebied van die gemoedsaandoeninge werk gelewer het. Die taak waarvoor ons dan ook by die begin van hierdie ondersoeking onmiddellik gestaan het was om 'n metode te bereik waardeur gemoedsaandoeninge in laboratorium herhaaldelik kon geproduseer word onder konstant-blywende omstandighede wat tegelykertyd sover moontlik onder die beheer van die proefleier staan. Die kondiesies waaronder die gemoedsaandoeninge ontstaan moes natuurlik eenvoudig wees en gunstig vir die uitoefening van introspeksie op die gemoedsaandoeninge en verbonde bewussynsinhoude. Die resultate, wat verkry is deur die metodes wat ons bereik het, wou ons graag aanvul deur 'n vergelyking met die oorsake vir die afwesigheid of sterk ontstaan van gemoedsaandoeninge in sekere patologiese gevalle. Voldoende gegewens was egter nie tot ons beskikking nie.

Die term "gemoedstoestande" word hier gebruik as die algemene klasnaam. Dit bevat vir ons as onderklasse: die sinlike gevoelens, nl. aangenaamheid en onaangenaamheid in verband met sensasies, die gemoedsaandoeninge, en stemminge. Hier word die afstompingsverskyn-

sels alleen by gemoedsaandoeninge ondersoek, en nie b.v. by die sinlike gevoelens nie, dog buitendien word 'n behandeling van die ideële, d.i. die estetiese, etiese, logiese en godsdienstige gemoedsaandoeninge grotendeels uitgesluit.

. . . . . .

Ek moet 'n baie opregte waardering uitspreek teenoor Prof. Dr. R. W. Wilcocks, onder wie ek studeer het, vir die hulp en raad wat hy my verleen het sonder om eie moeite of tyd te ontsien, en vir die gebruik van sy biblioteek wat hy tot my beskikking gestel het. Veral moet ek sy aandeel noem in die uitwerk van die eksperimente, waarby hy ook as proefpersoon gedien het, en moet ek melding maak van sy sorgvuldige oorlees van die manuskrip waardeur die inhoud hoofsaaklik die mate van noukeurigheid verkry het wat dit mag besit.

My hartlike dank kom die volgende here toe wat hulle ook as proefpersone vir die eksperimente beskikbaar gestel het: W. S. Conradie, M.A.,B.D.; A.Dekker, M.A.,B.Educ.: J.D. Conradie, M.A.; J.R.v.d.Merwe, B.A., J.van Jaarsveld, B.A.; P.J.du Toit, B.A.; I. Mommsen; en B. Lang, B.A..

## HOOFSTUK 1. DIE PROBLEEM.

Die afneem in intensiteit van 'n mens se gemoedsaandoeninge, wanneer die omstandighede, in verband waarmee hulle ontstaan, herhaal word of lank duur, is een van die mees opmerklike veranderinge wat in verband met gemoedsaandoeninge plaasvind. 'n Swak gemoedsaandoening word onder bepaalde omstandighede al sterker tot op 'n seker graad, waarna die gemoedsaandoening, by langer duur of verder herhaling van die omstandigheid in verband waarmee dit ontstaan, in party gevalle in intensiteit afneem. In ander gevalle weer behou dit 'n tydlank dieselfde intensiteit voor laasgenoemde afneem. Dan is daar ook, o.a., gevalle waar 'n omstandigheid nog bestaan, of herhaal word, sonder dat die gemoedsaandoening, wat vantevore in verband daarmee bestaan het, weer ontstaan. 'n Mens kry in die laasgenoemde tiepe van geval oppervlakkig die indruk dat geen gemoedsaandoening by die betrokke persoon gewek word nie hoewel die oorsake, wat vantevore tot die gemoedsaandoening aanleiding gegee het, nog, of weer, teenwoordig is.

Die geleidelike verswakking of verdwyning van 'n gemoedsaandoening, waarvoor die aanleiding blykbaar teenwoordig is, kan voorlopig deur die term "afstomping" aangedui word, hoewel diè term later meer noukeurig sal definieer word.

Afstomping van gemoedsaandoeninge, in die so-ewe genoemde sin, vind gedurig plaas. Die genot, wat iemand uit 'n seker tiepe van vermaaklikheid skep, ontstaan later swakker in verband met bepaalde gevalle daarvan, as hy baie aan die soort vermaaklikheid deelneem.

Die teleurstelling, wat iemand eers gevoel het as hy terugdink aan die mislukking van 'n geliefkoosde plan, ontstaan later nie meer wanneer hy aan die mislukking dink nie. Die sterk heimwee gedurende die eerste afwesigheid van die ouerlike huis ontstaan later nie meer so sterk nie. Die vrees vir betrapping van die onervare misdadiger verdwyn na 'n paar suksesvolle ondernemings. Die afsku, wat by 'n fyngevoelige heer deur die gebruik van growwe taal gewek word, stomp af as hy gedurig growwe taal moet aanhoor. So 'n afstompingsproses vind ook in die volgende gevalle plaas. 'n Mediese student, wat eers met teensin en afsku bloedige operasies aanskou, word mettertyd gewoon aan die sien van bloed, ens. Iemand van goeie stand, wat agteruit gegaan het en al laër gesink het tot hy in 'n agterbuurt teregkom, voel mettertyd min of geen skaamte meer oor sy smerige voorkoms en ruwe verwaarloosde omgewing nie. 'n Goeie Grap, wat oor en oor gehoor word, wek eindelik geen laglus meer nie. Sulke gevalle, waar afstomping plaasvind, kan onbepaald vermeerder word.

Daar is, egter, in teenstelling met sulke gevalle, ander gevalle waar die afstomping van die gemoedsaandoeninge slegs baie stadig plaasvind, en ook gevalle waar, minstens oënskynlik, glad nie afstomping plaasvind nie. 'n Mens kan b.v. herhaaldelik na 'n stuk goeie musiek luister en dit elke keer ewe veel, of soms selfs meer, geniet (as egter geen storende faktore, soos afgematheid of verpligting om te werk, hinder nie). Die liefde vir 'n bloedverwant of gehegtheid aan 'n vriend stomp in baie gevalle blykbaar nie af nie, selfs al handel die

bloedverwant of vriend soms verkeerd. Dit is veral waar van die liefde van 'n moeder wat haar kind gewoonlik bly bemin, al is hy 'n veroordeelde misdadiger. Die bestendigheid van gemoedsaandoeninge word verder aangetref waar iemand geheg is aan wat hy versamel, soos b.v. die geval is by die persoon wat muntstukke of posseëls bymekaar maak. Die toegewydheid van 'n burger aan sy vaderland, die behaë wat iemand skep in die beoefening van 'n liefhebbery, die gehegtheid van die geleerde aan sy boeke, behoort almal tot die tiepe van meer duursame gemoedsaandoeninge. 'n Baie duidelike voorbeeld van diè tiepe van gemoedsaandoeninge is die volgende geval, wat uit 'n vertroubare bron afkomstig is. 'n Dame moes haar eggenoot tien maande lank gereeld teen verkoue en pleurisie inspuit. 'n Aaklige gevoel van teensin het elke keer ontstaan en was aan die end van die tydperk nog net so sterk soos in die begin.

Sollier in sy werk "Le mècanisme des èmotions" noem ook voorbeelde van die twee tiepes van gemoedsaandoeninge, nl. waar hulle mettertyd verdwyn, en waar dit voorkom asof hulle gedurig ewe sterk ontstaan. Iemand, wat vir die eerste keer 'n akrobaat 'n gevaarlike akrobate-toer sien verrig, vrees vir 'n ongeluk en word benoud en bang. Die vrees verdwyn egter waar hy die goeie afloop van die toer herhaaldelik sien. Die volgende geval noem Sollier daarenteen as 'n voorbeeld van die twede tiepe van gemoedsaandoeninge. Iemand sal elke keer, wat hy in 'n brandende huis gevang word, dieselfde gemoeds-

aandoening van vrees hê, hoeveel maal hy ook al uit so 'n gevaar ontsnap het.[1]

In verband met die meer duursame tiepe van gemoedsaandoeninge, moet rekening gehou word met gemoedsaandoeninge wat op grond van gestemdhede (McDougall se "sentiments"[2]) ontstaan. 'n Mens kan, op grond van die gewone wette van assosiasie, verwag dat hulle eerder sterker, of ewe sterk, sal ontstaan na 'n paar herhalinge as dat hulle sal afstomp.[3] Verder kan hier ook melding gemaak word van die feit dat Lehmann die "Instinktaffekte" as gemoedsaandoeninge, wat nie afstomp nie, opneem.[4] Ons laat stemminge egter buite bespreking (hoewel hulle soms as die meer permanente gemoedstoestande beskrywe word [5]) omdat die juiste verband tussen stemminge en gemoedsaandoeninge nie vir ons duidelik is nie.

Die posiesie is dus in kort dat gemoedsaandoeninge in party gevalle afstomp maar in ander gevalle blykbaar nie. Vir die twee tiepes van geval word geen bevredigende verklaring gegee nie, wanneer nadruk gelê word op die belang van die herhaling, of duur van die gemoedsaandoening, vir die afstompingsproses met die bedoeling dat die herhaling, of duur, direk verantwoordelik is vir die afstomping, en nie net gunsti

---

1) Slegs korte aantekeninge van Prof. Dr. R. W. Wilcocks was tot my beskikking, en nie Sollier se werk self nie. Die aantekeninge is uit die Nederlandse vertaling gemaak.

2) 24, 25. 3) vgl. o.a. 17. bl. 282 - 283. 4) 22. bl 217. 5) 20. 28

voorwaardes is vir faktore, wat afstomping veroorsaak, om op te tree nie[1]. So 'n verklaring is nie bevredigend nie omdat gevalle van geen afstomping, waarvan ons 'n paar opgenoem het, ook betrekking het op gemoedsaandoeninge wat herhaal word of lank duur, en dan as uitsonderinge op so 'n verklaringsreël sou moet beskou word[2]. 'n Oorsaaklike verklaring is nodig wat al die verskille in die verloop van gemoedsaandoeninge verklaar, sonder party van die verskille te beskou as uitsonderinge op 'n algemene reël, nl. dat afstomping weens herhaling of lange duur plaasvind. Külpe het reeds 'n soortgelyke opvatting in verband met die sinlike gevoelens uitgespreek[3], maar dit is ook waar van die gemoedsaandoeninge.

Die taak wat in hierdie ondersoeking onderneem word is die vasstelling van faktore wat meewerk om die afstomping van gemoedsaandoeninge te veroorsaak, waar die omstandighede, in verband waarmee laasgenoemde oorspronklik ontstaan het, herhaal word. (Ons vermoed dat dieselfde faktore deeloorsake sal wees vir die afstomping van gemoedsaandoeninge waar die betrokke omstandighede langdurig teenwoordig bly.[4])

---

1) Herhaling en lange duur is klaarblyklik vir Störring net gunstige voorwaardes waaronder afstomping plaasvind, want hy bespreek "afstomping by herhaling of lange duur van 'n gemoedsaandoening." (39. 104 107). Lehmann, egter, hoewel hy ook ander faktore noem, soos b.v. verskuiwing van aandag, wat by die herhaling of lange duur van 'n gemoedsaandoening 'n invloed op laasgenoemde uitoefen, lê tog die meeste nadruk op herhaling en lange duur as direk verantwoordelik vir afstomping. (22. 216 - 220 - "abstumpfung durch Wiederholung).
2) So beskou Lehmann die "Instinktaffekte" as uitsonderinge op die reël dat afstomping weens herhaling intree. (22. 217).
3) 20. 263.: "vielleicht ist dieser prozess (die Abstumpfung) nicht einfach auf die Wirkung der Dauer oder Wiederholung zurückzuführen, sondern vielmehr auf das Zurücktreten von R., den Folgeerscheinungen der Reize".
4) 39. 104, reël 13-19; en 105, reël 33-36.

Behalwe die vasstelling van die afstompingsfaktore, moet egter ook so noukeurig moontlik die voorwaardes geformuleer word waaronder hulle die afstomping van gemoedsaandoeninge bewerkstellig. 'n Oplossing van die probleem, waarom gemoedsaandoeninge in party gevalle afstomp dog nie in ander nie, kan verwag word as 'n sorgvuldige ondersoek in die aangeduide rigting uitgevoer word. 'n Gemoedsaandoening sal afstomp as die afstompingsfaktore teenwoordig is en die voorwaardes vir hulle om in werking te tree gunstig is. As die voorwaardes egter ongunstig is vir die in werking tree van die afstompingsfaktore of afstompingsfaktore ontbreek, dan ontstaan die gemoedsaandoening weer net so sterk, of sterker, as tevore.

## HOOFSTUK 11. DIE TEENWOORDIGE TOESTAND MET BETREKKING TOT DIE BEHANDELING VAN DIE PROBLEEM.

Detail-ondersoekinge van of monografiese verhandelinge oor die probleem ontbreek, sodat afstomping slegs algemeen behandel is in werke wat 'n veel groter gebied dek. Verswakking van gemoedsaandoeninge is ook in verskillende gevalle terloops behandel sonder dat die term "afstomping" daarop toegepas is. Ons versamel hier die algemene en dikwels geïsoleerde, bewerings van verskillende skrywers insover die bewerings op afstomping betrekking het, en sistematiseer hulle dan volgens 'n eie indeling met die oog op 'n vergemakliking van die vergelyking met ons eie resultate.

BETEKENISSE WAT GEHEG IS AAN DIE TERM "AFSTOMPING". Ons gaan ons nie in ons verwysing na die verskillende skrywers tot een of ander tiepe van verswakking van gemoedsaandoeninge beperk nie. Hier word egter vooraf aangedui wat die skrywers wat die term afstomping gebruik het daaronder verstaan het.

Dit is opmerklik dat, hoewel gemoedsaandoeninge op verskillende maniere kan verdwyn soos ons later sal aantoon, die meeste outeurs nie presies gedefinieer het wat die term "afstomping" vir hulle beteken nie. Hulle het die verskynsel behandel asof die woord self die verskynsel duidelik aandui. Störring en James voer b.v. sonder verklaring die term in waar hulle begin met hulle bespreking van gemoedstoestande wat verswak.[1] Dit is egter duidelik uit die samehang

[1] 39:104, reëls 8 - 11.
18: 475, r. 30.

dat hulle dieselfde bedoel as Lehmann, waar laasgenoemde beweer dat afstomping beteken dat die gemoedstoestande in intensiteit verminder.[1] Lehmann sien in dat daar verskillende maniere is waarop dit kan gebeur, dog almal is vir hom vorme van afstomping. "Afstomping" is vir hom net 'n algemene benaming, of klasnaam, vir alle verswakking van gemoedstoestande. Hy onderskei nie die verskillende tiepes van verswakking by sy behandeling van afstomping nie, hoewel hy 'n paar opnoem soos b.v. gevalle waar gemoedsaandoeninge verdwyn wanneer die aanleidende oorsake verdwyn,[2] en gevalle waar gemoedsaandoeninge verdwyn hoewel die aanleidende oorsake teenwoordig is.[3] Külpe beskou afstomping as 'n proses wat tot die totale wegbly van die gemoedstoestande kan lei, wanneer die aanleidende oorsake bly bestaan.[4] Afstomping is vir Müller-Freienfels die verskynsel dat die gemoedstoestande verswak by 'n reeks soortgelyke indrukke.[5] Tegelykertyd meen hy dat die bewering dat die gemoedstoestande afstomp nie korrek is nie, omdat volgens hom dit nie die gemoedstoestande is wat afstomp nie, maar die mens se hele gestel, insluitende sy senugestel. Saxinger gee daarenteen as definiesie van afstomping aan dat dit "'n in die natuur van die gevoelsdisposiesie setelende disposiesievermindering is."[6] Hy verduidelik egter die term ook anders in aansluiting aan Lehmann, nl. dat 'n mens onder gevoelsafstomping niks

1) 22: 207, reël 5 - 2 van onder. vgl. ook 11: 269, r. 9 - 10 v. o.
2) 22:211, r. 9 - 11.
3) 22:218, r. 24 - 27.
4) 20:263, r. 1 - 4.
5) 27:207.
6) 34:414, r. 2 - 1 v. o.

anders verstaan nie as die verswakking van 'n gemoedstoestand, wat 'n mens ervaar, wanneer die intellektuele inhoud wat die gemoedstoestand laat ontstaan langer duur of herhaal word.[1]

OORSAKE VIR AFSTOMPING. Die verskillende skrywers het op verskeie oorsake vir die verswakking van gemoedstoestande gewys. Weens die ingewikkelde onderlinge verhoudinge van die oorsake sou dit ondoelmatig wees om die oorsake in hulle natuurlike ingewikkelde samehang te bespreek, of om in ons klassifikasie by die bespreking van elke oorsaak heeltemal af te sien van die ander. Ons doel met die indeling is slegs om meer bepaald nadruk te lê op die een sy na die ander.

HERHALING. Bain noem herhaling in verband met die "Vergaan" van gemoedstoestande,[2] maar tegelykertyd gee hy herhaling ook aan as 'n voorwaarde vir die "herlewe" van gemoedstoestande.[3] Nou kry 'n mens die indruk dat hy gemoedsaandoeninge nie altyd duidelik van gestemdhede onderskei het nie, en dat sy algemene bewerings oor die belang van herhaling vir die sterk ontstaan van gemoedstoestande niks anders beteken nie as dat 'n goeie gestemdheid op grond van herhaling geskep word, en dat die gemoedsaandoening later sterk kan ontstaan op grond van die goeie gestemdheid.[4] Sy bewerings staan dan nie in teenstryd nie. Hy roer nie die vraag aan of herhaling 'n onmiddellike oorsaak vir afstomping is nie of slegs 'n gunstige

---

1) 34:417, r. 1 - 4.
2) 4:81, r. 26 - 33.
3) 4:89, r. 1 - 3.
4) Vgl. sy eie opvatting dat intellektuele inhoude met gemoedstoestande deur herhaling geassosieer word. 4. 97, r. 5 - 15.

kondiesie vir die werksaamheid van oorsake vir afstomping. Höffding onderskei ook twee klasse gemoedstoestande volgens die invloed van herhaling. Gemoedsaandoeninge word deur herhaling verswak insover hulle tot die passiewe sy van die menslike natuur behoort. Tot die aktiewe sy van die menslike natuur behoort b.v. die vermoë om die spiere te beweeg, waarneming, dinkaktiwiteit, wil, ens. Herhaling verbeter enige prestasies van dië sy, en juis omdat hulle verbeter, soos b.v. handelinge meer meganies uitgevoer word, daarom verswak gelyktydig die verbonde gemoedsaandoening.1) Daarenteen word die ideële gemoedsaandoeninge, d.w.s. die wat met seker idees verbonde is, deur herhaling versterk.2) Laasgenoemde ontstaan blykbaar op die basis van wat ons gestemdhede noem. Die verskillende uitwerkings van herhaling op die twee tiepes gemoedsaandoeninge verduidelik Höffding deur Kant se onderskeiding van "Affekt" en "Leidenschaft" aan te haal.3)

James konstateer die reedsgenoemde opvatting dat gemoedsaandoeninge deur herhaling afstomp, maar hy voeg by waarom hy meen dat afstomping deur herhaling plaasvind, nl. dat dit nie alleen toe te skrywe is aan die algemene wet van aanpassing aan 'n prikkel nie maar aan die feit dat die paaie waarlangs 'n senuwerking versprei word by reflekse die tendens het om te verminder. 4) Ons dink

1) 17:279 - 280; 281.
2) 17:281.
3) 17:282 - 283.
4) 18:475, r. 31 - 476, r. 10.

en handel op 'n bepaalde manier teenoor 'n voorwerp naarmate ons meermale daarmee in aanraking kom; dan verminder ook die organiese beroering.[1] In die hele proses word geopenbaar die tendens tot ekonomie in die senupaaie waarlangs ons sensasies en idees "hulle ontlas."[1]

Lehmann behandel in 'n paragraaf oor afstomping net die gevalle waar 'n prikkel lank op 'n sintuig inwerk, of waar die aanleidende oorsaak vir 'n gemoedsaandoening lank teenwoordig is. Daar is 'n ander paragraaf oor "herhaling van gemoedstoestande", wat eintlik 'n behandeling van afstomping is in gevalle waar die aanleiding vir die gemoedstoestande nie voortdurend nie maar met tussenpose teenwoordig is.[2] Lehmann noem nie herhaling as 'n gunstige voorwaarde vir ander faktore wat afstomping veroorsaak, soos b.v. vermindering van die aandag, om in te tree nie, dog behandel herhaling as 'n direkte oorsaak vir die afstompingsproses.[3] Hy stel egter nie vas hoe en waarom herhaling sofets bewerk nie, behalwe insover hy beweer dat die gemoedstoestand nie by 'n herhaling van die situasie so sterk as tevore ontstaan nie as 'n mens iets van die inhoud van die oorsaaklike antesedent vir die gemoedstoestand herinner.[4] Lehmann lê nadruk daarop dat 'n gemoedstoestand by herhaling afstomp as die prikkel- of prikkelingsdrempel nie weer op die oorspronklike niveau gesink het wanneer die herhaling plaasvind nie.[5] Apart van die

---

1) 18:475, r. 31 - 476, r. 10.
2) 22: 216 - 220.
3) 22: 216, 217, 218.
4) 22:216, r. 19 - 28.
5) 22:216, r. 29 - 31.

genoemde paar woorde oor die invloed van die herinnering van die inhoud van die aanleidende oorsaak vir die gemoedstoestand, gee hy nie oorsake aan wat daarvoor sorg dat die drempel nie weer op die oorspronklike niveau sink nie. Juis die verder ondersoeking van die vraag na hierdie oorsake sou hom egter gevoer het tot die direkte oorsake vir die afstomping. Lehmann meen dat daar seker uitsondering is op sy opvatting dat gemoedsaandoeninge weens herhaling afstomp, nl. die "Instinktaffekte", wat nie by herhalinge verswak nie dog eerder versterk. Hy verklaar hierdie tiepe van uitsondering deur te beweer dat die begeleidende instinktiewe beweginge deur oefening altyd makliker tot stand kom, terwyl die betrokke intellektuele inhoude vir die gemoedsaandoening baie kan varieer en dan eintlik nie herhaal word nie.[1] Dit is opmerklik dat hy nie in hierdie verband die meer direkte oorsaak vir afstomping noem, wat hy self reeds vasgestel het in verband met die langdurige teenwoordigheid van 'n situasie nie, nl. vermindering van die aandag. 'n Mens kan verwag dat hy daarop sou gewys het dat die variasie van die intellektuele inhoude vermindering van die aandag sou verhinder het, en dat dit afstomping sou teengegaan het. Hy het immers al die faktore in die verskillende verbande genoem.

Ander uitsonderings op die wet van afstomping weens herhaling, soos b.v. volgens hom dat om iemand af te wag nie minder onaangenaam word as 'n mens dit baie moet doen nie, meen hy moet teruggevoer word op die feit dat die prikkelingsdrempel in die gevalle relatief vinnig

[1] 22:217, r. 22 - 28.

terugsink op die oorspronklike niveau.[1] Hy noem dit net as 'n rede vir die uitbly van die invloed van herhaling sonder die dieper oorsake vir die sink van die drempel na te spoor. Hy maak nie eers melding van moontlike dieper oorsake nie behalwe insover 'n mens dit self sou kan aflei uit sy voorbeelde, soos b.v. van die verskillende omstandighede waaronder afwagting plaasvind.

Störring behandel die gevalle van afstomping waar die situasie langdurig teenwoordig is en waar dit herhaal word saam, terwyl Lehmann hulle apart behandel. Eersgenoemde gee aan as 'n oorsaak vir afstomping in altwee gevalle, wat die intellektuele element minder in die bewussyn te voorskyn tree omdat die aandag daarop verminder.[2] Hy behandel herhaling hier nie as 'n direkte oorsaak vir afstomping nie dog wel as 'n kondiesie wat die vermindering van aandag begunstig, wat oorsaaklik verbonde is met afstomping. Störri noem ook 'n ander geval van afstomping waar herhaling in aanmerking kom nl. van gemoedsaandoeninge in verband met wilshandelinge.

Die betrokke gemoedsaandoening stomp af waar so'n handeling baie herhaal word omdat 'n pad in die senugestel vir die uitvoering van die handeling gebaan word, sodat laasgenoemde al makliker uitgevoer word.[3] Die bewering bevat eintlik 'n verder oorsaak vir afstomping maar dit word in hierdie samehang aangehaal om te toon watte rol Störring aan herhaling toegeken het, nl. die van 'n gunstige kondiesie.

1) 22:218, r. 7 - 13.
2) 39:104, r. 12 - 27.
3) 39:105, r. 4 - 14.

VERMINDERING VAN DIE AANDAG. Bain het duidelik ingesien dat vi 'n gemoedsaandoening om sterk te ontstaan die meegaande intellektuele inhoude prominent in die bewussyn moet wees.[1] Hy maak dan die figuurlike bewering dat die gemoedstoestande tot "bedaring" gebring moet word deur hulle in 'n veilige kanaal af te lei.[2] Hy doel wel op gevalle van verswakking van gemoedsaandoeninge waar die aandag deur ander inhoude in beslag geneem word, dog bespreek nie gevalle waar die aandag op dieselfde inhoud gevestig bly en waar die gemoedsaandoening dan afstomp nie.

Lehmann behandel die verswakking van 'n gemoedstoestand waar die aandag verminder weens die lange duur van 'n situasie, en stel die reël op dat afstomping van gemoedstoestande tot stand kom omdat die verbonde aktiwiteit ophou daar die geestelike moontlikhede vir die voortsetting daarvan uitgeput is.[3] Voldoende gedagtes word dan nie gereproduseer nie om die betrokke inhoud in aansluiting waaraan die gemoedsaandoening ontstaan duidelik voor die aandag te hou sodat die inhoud onduidelik ontstaan of glad nie. Na 'n korter of langer tyd moet selfs by die heftigste gemoedsaandoeninge alle moontlike gevoelskleurde assosiasies gereproduseer geword het; en sodra die inhoud in die aandag nie genoegsaam varieer nie sal die aandag daarop verminder en die gemoedsaandoening gevolglik verswak.[4]

---

1) 4:102, r. 25 - 33; 377, r. 13 - 31.
2) 4: 43 r. 14 - 19.
3) 22:211, r. 9 - 12.
4) 22:211, r. 18 - 30.

Störring neem die invloed van die oorsaak vir afstomping, nl. vermindering van die aandag, breër op deur definitief daarop te wys dat mettertyd minder aandag aan die intellektuele inhoude (die waarnemings of idees) gegee word by die herhaling sowel as by die voortdurende teenwoordigheid van 'n situasie, en dat afstomping in altwee tiepes van gevalle op die vermindering van aandag volg.[1] Hierdie bewering verduidelik Störring deur as voorbeeld aan te haal dat iemand se droefheid oor die dood van 'n bloedverwant mettertyd minder word. 'n Mens kan in so'n geval na 'n tydjie opmerk dat hy nie meer so baie nadink oor die sterfgeval en alles in verband daarmee nie, of as hy dit soms doen dan baie minder aan besonderhede dink.[2] Störring beweer ook dat hy soggens so'iets duideliker voel wanneer sy aandag helderder op die voorval gerig is as later wanneer sy aandag gedeeltelik deur die werk van die dag in beslag geneem word.[3] Die feit dat die gedagte daaraan 'n tydlank in die agtergrond van die bewussyn bly, werk, meen hy, afstompend op die onaangename gemoedstoestand.[3]

Külpe stel dit meer so dat as die aandag van die sensasie of idee, wat die oorsaak vir die gemoedstoestand is, willekeurig of deur 'n ander inhoud afgetrek word, hierdie oorsaak vir die gemoedstoestand wegval sodat laasgenoemde natuurlik verdwyn.[4] 'n Gemoedstoestand stomp ook af as die aandag daarop gerig word, omdat gevolglik juis 'n vermindering van die aandag op die aanleidende oorsaak van die gemoedstoestand plaasvind.[5] Daarby moet egter nog gevoeg word dat

1) 39: 104, 105.
2) 39:106, r. 2 - 8.
3) 39:106.
4) 20:227.
5) 20:226; 235.

Külpe op grond van die ondersoekinge tot op datum meen dat aandag nie 'n conditio sine qua nou is daarvoor dat 'n inhoud of situasie 'n gemoedstoestand sal teweegbring nie. Die blote teenwoordigheid van 'n beminde persoon, sonder dat 'n mens aan hom dink of hom sien, meen hy, kan b.v. 'n verandering in ons gemoedstoestand teweegbring.[1)]

VERANDERINGE IN DIE INTELLEKTUELE INHOUDE. 'n Bepaalde situasie kan op verskillende maniere tot bewussyn kom. Daarom kan veranderinge in die intellektuele inhoude waardeur 'n situasie tot bewussyn kom ontstaan en dit beïnvloed baiemaal die voortbestaan van die verbonde gemoedsaandoeninge. Dit is die verskynsel wat hier behandel word.

Lehmann en Störring erken die belang van die intellektuele element waar afstomping plaasvind, maar hulle noem eersgenoemde hoofsaaklik in verband met oorsake soos vermindering van die aandag of herhaling. Hulle bespreek veranderinge in die intellektuele inhoude waardeur aan 'n situasie gedink word slegs terloops in 'n paar plekke in verband met afstomping. Dit is b.v. die geval waar Lehmann beweer dat alle gemoedsaandoeninge by die voortdurende inwerking van die betrokke situasies eindelik afstomp, dog dat die afstomping langer duur naarmate die inhoud belangrik is of die betrokke ideë-kompleks groot.[2)] 'n Verandering in die intellektuele inhoud vind wellig ook plaas wanneer iemand 'n boek weer lees, dog met minder genot.[3)]

Baerwald gee 'n middel aan om ervarings-gemoedstoestande te verswak, nl. om die intellektuele inhoude op verskillende maniere, soos

1) 20: 270- 271.
2) 22:208,
3) 22:216.

b.v. deur oorweging en verbeelding, groter psigiese afstand te gee.[1] Dit is eintlik 'n opsetlike bewerking van 'n seker verandering in die intellektuele inhoude waardeur afstomping kan plaasvind. In verband met die aard van die intellektuele inhoude in verband met afstomping beweer Störring dat by die langer duur van die situasie die intellektuele inhoude wat met die gemoedsaandoeninge gepaard gaan dieselfde is, terwyl die intellektuele inhoude slegs soortgelyk is in die geval van herhaling.[2] Hy sē nie of die identiteit of gelyksoortigheid van die intellektuele inhoude die afstompingsproses beïnvloed nie.

Ons kan in die verband nog verwys na Stumpf waar hy beweer dat veranderinge in die gemoedsaandoeninge berus op veranderinge in die intellektuele inhoude,[3] terwyl hy ook duidelik sē dat gemoedsaandoeninge nie noodwendig verswak met 'n toename van die intellektuele elemente nie.[4]

Die volgende fundamentele probleem ontstaan hier. Die genoemde skrywers maak hoofsaaklik melding van die gevalle waar gemoedstoestande verdwyn naarmate die intellektuele inhoude uit die aandag verdwyn. Dan verwys hulle, hoewel met minder nadruk, na die gevalle waar afstomping gepaard gaan met veranderinge in die intellektuele inhoud - dus gevalle waar die situasie nog voortdurend tot bewussyn kom. Is dit egter nie ook moontlik dat dieselfde situasie later deur middel van dieselfde intellektuele inhoude en net so goed tot bewussyn kom sonder dat die oorspronklike gemoedsaandoening ontstaan

1) 58:o.a. 229, r. 18 - 38; 242.
2) 39: 107.
3) 56:59.
4) 56:61.

nie? So wel, wat is dan die oorsake vir afstomping in sulke gevalle? Ons resultate werp belangrike lig op hierdie vraagstukke.

VERANDERINGE IN DIE REPRODUKSIE VAN INHOUDE. Gemoedsaandoeninge ontstaan nie net waar 'n situasie in werklikheid teenwoordig is nie, d.w.s. waar dit direk ervaar word nie, maar ook waar dit herinner word, d.w.s. waar gedagtes aan die situasie op grond van bestaande assosiasies en disposisies gereproduseer word. 'n Gemoedstoestand verswak naarmate die herinnering aan 'n inhoud al vaer word. 'n Voorbeeld daarvan word in verband met vermindering van die aandag deur Störring aangevoer, nl. die afstomping mettertyd van droefheid weens die dood van 'n bloedverwant.[1]

Nahlowsky het daarenteen blykbaar nie duidelik gemerk dat waar iets herhaaldelik herinner word die gemoedsaandoening na 'n tyd kan verswak nie. Hy beweer immers dat 'n gemoedsaandoening weer ontstaan sodra die betrokke situasie herinner word,[2] en sê selfs dat 'n gemoedsaandoening in staat is om op die geringste veroorsaking hom soveel maal in die bewussyn te laat geld "als ein Reproduktionsreiz auch nur ein einzelnes Glied des Vorstellungsnetzes durchzuckt, in dem das betreffende Gefühl seinen Sitz hat."[3] Ons sal sien dat hierdie waarheid aan groot beperkings onderhewig is.

Lehmann sê kortweg dat die buitengewoon lange duur en die gedurige opwel van party gemoedsaandoeninge te wyte is aan die tal-

---

1) 39:106.
2) 28:29, r. 1 - 6. vgl. ook 28:30, r. 2 - 4.
3). 28:29, r. 35-40.

ryke omstandighede wat herinner word.[1] Hy het ook met reproduktiewe verskynsels te doen waar hy die lange duur van party gemoedsaandoeninge weens die grootte van die "in beweging gestelde ideëkompleks."[2] opnoem. Hy maak egter nie duidelik dat afstomping gouer sal plaasvind waar weens 'n swak geheue minder inhoude gereproduseer word as waar die geheue goed is nie.

Bain behandel kortliks 'n ander tiepe van geval waar herinnering van belang vir afstomping is. Hy noem nl. "die blywende herinnering aan 'n toestand waarop 'n voorspoedige of ongelukkige toestand volg, as 'n faktor wat weerstand bied aan die "vergaan" van die gemoedsaandoeninge in verband met die later toestand. Iemand wat nooit siek was nie voel b.v. min vreugde weens sy gesondheid—daar is geen voorgaande toestand wat herinner word nie. Na 'n lang siekte sal daaropvolgende gesondheid vreugde besorg solank die herinnering aan die vorige toestand helder bly.[3] Die vreugde stomp af wanneer laasgenoemde vaag word hoewel die persoon nog altyd in die toestand verkeer wat eers vreugde gewek het, nl. van gesondheid.

KONTRAS. In die laasgenoemde geval vind ons dat die gemoedsaandoening in verband met die later toestand versterk op grond van 'n teenstelling van laasgenoemde met 'n ander toestand, wat herinner word en die verwerkliking waarvan die teenoorgestelde gemoedsaandoening sou veroorsaak het.

---

1) 22:209, r. 4 - 8.
2) 22: 208.
3) 4:81, r. 4. v.o. - 82. r. 7.

Die sterk ontstaan van 'n gemoedsaandoening op grond van kontras word deur party skrywers, soos b.v. Störring[1]) en Lehmann behandel. Hulle behandel kontras egter nie direk as 'n moontlike afstompingsfaktor nie, soos dit b.v. sal wees as dit oorspronklik 'n gemoedsaandoening sterk laat ontstaan het dog afwesig is by 'n herhaling van die betrokke situasie, en as die gemoedsaandoening in laasgenoemde geval weens die afwesigheid van kontras swakker ontstaan. Ach wys daarenteen op die versterking van 'n gemoedsaandoening by 'n herhaling van die situasie op grond van die werking van kontras. 2) Wirth behandel ook nie die belang van hierdie faktor vir die verswakking van gemoedstoestande in herhalingsgevalle direk nie, hoewel 'n mens gedurig die indruk kry dat hy van so'n werking van kontras bewus is.3)

ORGANIESE VERANDERINGE. James het die meeste nadruk op die belang van hierdie faktor vir afstomping gelê hoewel ook Bain en Nahlowsky een en ander in verband daarmee noem. Bain behandel die organiese veranderinge in verband met die verswakking van gemoedsaandoeninge hoofsaaklik waar hy willekeurig onderdrukking bespreek (sie bl. 25. ). Nahlowsky beweer dat die voeding van die liggaam invloed op die gemoedslewe uitoefen, en dat gebrek aan voedsel sowel as die onmatige gebruik daarvan die gemoedsaandoeninge laat verswak. 4) Daarenteen meen hy dat die matige gebruik van prikkelende en verfris-

1) 39: 95 ff.
2) 2:311 - 312.
3) 57.
4) 28:59. r. 22 - 26.

sende voedingsstowwe deur middel van die senugestel 'n mens se gedagteloop en daardeur ook sy gemoedsaandoeninge bevorder.[1]) Die weer, die jaargety en selfs die houding van die liggaam oefen, deur organiese veranderinge teweeg te bring, invloed uit op 'n mens se gemoedsaandoeninge.[2]) Hiermee kan vergelyk word die veel meer moderne opvattings van Hellpach.[3])

Uit James se opvatting van wat 'n gemoedsaandoening is,[4]) soos nog in sy "Principles of Psychology" uiteengesit, volg dat as die organiese veranderinge ophou die gemoedsaandoeninge verdwyn, of dat as ander organiese veranderinge intree die oorspronklike gemoedsaandoeninge deur ander vervang word. Dan wys James self daarop dat 'n mens 'n gemoedsaandoening versterk deur aan die organiese openbarings van die gemoedsaandoening toe te gee, soos b.v. huil by droefheid, terwyl 'n mens 'n geestestoestand ontwikkel deur die uiterlike tekens van die geestestoestand ("disposition") wat hy graag wil aankweek na te boots. 'n Ontevrede gemoedstoestand verdwyn deurdat iemand 'n gelukkige gelaatsuitdrukking, ens. aanneem.[5])

Hierby kan ons 'n opvatting van Störring voeg, wat vir hom blykbaar van toepassing is, op die gemoedsaandoeninge sowel as op die sinlike gevoelens. As 'n onaangename gemoedstoestand lank duur dan gaan daarmee volgens Störring gepaard 'n vermindering van die bloedtoevoer na die harsings as gevolg waarvan die prikkelbaarheid van

1) 28:59. r. 34 - 37.
2) 28:60, 61.
3) 16.
4) 18: 449, 454.
5) 18:462, r. 4. vo. - 463, r. 23.

die harsingskors afneem. Gevolglik verminder die intensiteit van die fisiologiese korrelate van die betrokke sensasie of idee en stomp die onaangename gemoedstoestand af.[1]

DIE ONTSTAAN VAN LIGGAAMLIKE EN GEESTELIKE VERMOEIENIS.[2]

Lehmann lê nadruk op die belang van die ontstaan van bywerkinge vir die afstomping van sinlike gevoelens, en hy meen dat dieselfde beginsel by die gemoedsaandoeninge in aanmerking kom waar die betrokke situasie 'n lang tyd teenwoordig is. As ons veronderstel dat seker gevoelsgekleurde inhoude iemand se aandag baie lank kan behou dan sal liggaamlike en geestelike vermoeienis ontstaan, waardeur die voortbestaan van die gemoedsaandoening onmoontlik gemaak word omdat die vermoeienis uiteindelik die bewussyn beheers. Die genot verminder b.v. by 'n musiek- of toneelopvoering wat baie lank aanhou maar tog op homself so uitstekend is dat dit 'n mens se belangstelling sou behou as geen verwikkelinge intree nie. 'n Soortgelyke geval is waar iemand 'n lang dog interessante roman aaneen lees. In sulke gevalle voel 'n mens na 'n tyd geestelik uitgeput, hy word lusteloos, en liggaamlike pyne, soos b.v. om die oë en voorhoof, laat hulle geld waardeur die genot van die luister of lees al meer verdwyn. Lehmann meen egter verder dat die laasgenoemde oorsaak vir afstomping, nl. liggaamlike uitputting, nie baie in werking tree nie insover 'n mens min inhoude kry wat in staat is om die aandag so lank te boei dat hy liggaamlik te uitgeput word vir die voortbestaan van

1) 39:105, r. 25 - 32.
2) 22: 210 - 211.

die gemoedsaandoening.

Die vraag ontstaan nou of hierdie twede oorsaak, wat Lehmann aangee vir die afstomping van 'n gemoedstoestand by die voortdurende inwerking van 'n situasie, nie eintlik onder sy eerste val nie. D.w.s.: is die liggaamlike en geestelike vermoeienis nie net faktore wat sorg vir die aftrek van die aandag van die betrokke situasie nie? Die gevolglike vermindering van aandag sal, as dit wel die geval is, tot afstomping lei, sodat Lehmann se twede oorsaak vir afstomping eintlik 'n aangee van seker voorwaardes is waaronder die eerste oorsaak in werking tree.

WILSBESLUITE. Bain het o.a. daarop gewys hoe gemoedstoestande kan verswak word deur inmenging van die wil. Allereers is die kontrole van die uiterlike spierbewegings van belang vir die beheers van die gemoedstoestande.[1] Maar die uiterlike bewegings, sê hy, is nie die hele fisiologiese beliggaming van die gemoedsaandoening nie, want daar is ook die organiese invloede, en die prikkeling van die hele senugestel wat tot die uiterlike bewegings lei.[2] Dit is volgens hom belangrik omdat, al kan 'n mens willekeurig die uitinge in toom hou, dit tog nie volg dat die senustrome van die gemoedsaandoeninge onmiddellik sal ophou nie.[3] Dit is egter nie so duidelik of 'n mens die organiese invloede willekeurig kan kontroleer nie soos b.v. van die hart, maag, ens.[4] Daarby voeg hy dat verskillende organiese

---

1) 4: 359, r. 9- 21; 360, r. 27-32.
2) 4: 360, r. 2. v.o. - 361, r. 2 v.b.
3) 4: 359, r. 21 -26.
4) 4:361, r. 2 - 7.

funksies so verbonde is met spierbewegings dat ons hulle tog enigsins kan kontroleer, soos b.v. in verband met die traansak.[1] Die onderdrukking van die uiterlike bewegings(gelaatsuitdrukking, ens. ingeslote) sal die gemoedsaandoening ophef waar laasgenoemde op grond van onbelangrike inhoude ontstaan. Die gereelde kontrole van die gemoedsaandoeninge word nie bereik sonder sistematies dwang op die eie gemoedsaandoeninge uit te oefen nie, waarby 'n mens met die swakkeres moet begin. Dit is 'n wet van die menslike gestel dat 'n senustroom die tendens openbaar om te verdwyn as dit nie tot uiting kom nie.[2] Dit lyk dus asof die wil gemoedstoestande kan doen afstomp deur sy eie middels, nl. die spiere wat onder willekeurige beheer staan.[3]

James haal ook wilsbesluite op 'n dergelike manier aan as 'n oorsaak vir die verswakking van gemoedstoestande.[4] Die waardevolste voorskrif vir die sedelike opvoeding is, meen hy, dat 'n mens die uitinge van die gemoedstoestand wat hy graag wil bereik moet beoefen om ongewenste emosionele neigings by homself teen te gaan.[5] Die ongewenste gemoedsaandoeninge stomp m.a.w. af wanneer hulle uitdrukkings opsetlik onderdruk word.

Bain en James beweer egter ook dat dit in die geval van baie intensiewe gemoedsaandoeninge beter is om daaraan toe te gee vir 'n tydjie omdat dit die veiligste manier is vir die gemoedstoestand om

---

1) 4:359, r. 2 v.o. - 360, r. 4.
2) 4:361, r. 5. v.o. - r. 2 v.o.
3) 4:362, r. 21 - 24.
4) 18:459, 462.
5) 18: 463, r. 9.- 15.

te verswak.[1] James meen dat die verswakking van laasgenoemde dan plaasvind omdat die senusenters uitgeput raak.[2]

Bain noem die beheer van die gedagtes in verband waarmee gemoedsaandoeninge ontstaan as 'n volgende manier om willekeurig verswakking van die gemoedsaandoening teweeg te bring. Iemand kan willekeurig gemoedsaandoeninge laat ontstaan of verdwyn deur sy aandag op die aanleiding tot die gemoedsaandoening te bepaal of daarvan af te trek.[3] Die opsetlike verswakking van gemoedsaandoeninge deur die verskuiwing van die aandag na ander inhoude word ook behandel deur Stumpf,[4] en Carver[5] en in die pedagogiese wenke van Bell[6], Hall[7] en Gesell.[8]

Bain en James is bewus daarvan dat gemoedsaandoeninge nie altyd deur die genoemde middels opsetlik kan verswak word nie, want hulle erken ander oorsake wat die werking soms teengaan soos b.v. dat die gemoedsaandoeninge te "sterk" is.[9] Al wat hulle probeer aantoon is dat wilsaktiwiteit op een of albei die genoemde twee maniere soms 'n oorsaak vir die verswak en verdwyn van gemoedsaandoeninge is.

Ons kan hier net verwys na Baerwald se middel om opsetlik gemoedsaandoeninge te verswak, nl. deur aan die aanleidende oorsaak groter psiegiese afstand te gee (sie bl. 18-19).

Baudouin gee aan die hand dat gemoedsaandoeninge deur middel van

---

1) 4:361, r. 20 - 28; 18:466, r. 13 - 25.
2) 18: 466, r. 11 - 13.
3) 4: 377, § 10.
4) 56:72.
5) 48.
6) 47.
7) 52: 574, 582.
8) 51.
9) 4: 381, r. 7 - 9; 18: 466, r. 25 - 27.

outosuggestie willekeurig kan beheer word.[1]

AANPASSING VAN DIE EK. Müller-Freienfels behandel "aanpassing van die ek" as die oorsaak vir afstomping[2]. As 'n masienegeweer-afdeling in die nabyheid begin oefen terwyl iemand werk, dan sal dit onaangenaam wees omdat sy "ek" nie aangepas is nie. Na 'n kort tydjie sal hy die geskiet grotendeels nie meer hoor nie en sal die onaangenaamheid verdwyn omdat die "ek" so aangepas is dat laasgenoemde oor die algemeen nie meer op die geluid reageer nie.[3] Daarenteen verdwyn aangename gemoedstoestande omdat die organisme eers aangepas, was dog vermoeienis ingetree het as gevolg van 'n eensydige inbeslagneming van dieselfde fiesiopsiegiese organe; d.w.s. die aangename gemoedstoestande verdwyn as gevolg van 'n later onaangepastheid.[3] 'n Mooi musiekstuk wat eers baie aangenaam geklink het, maar wat baiemaal herhaal word sonder dat 'n mens sy aandag daarvan kan aftrek sal b.v. tot oorlas word.[3] Gemoedstoestande ontstaan sterk in die gevalle waar die hele ek-kompleks, en nie net 'n enkele orgaan, in aanmerking kom, maar hulle stomp in sulke gevalle gou af omdat die hele senugestel geprikkel word sodat hulle gou tot geestelike uitputting lei.[3] Müller-Freienfels bedoel blykbaar deur "aanpassing van die ek", net "bevorderlik wees vir die bestaan vandie ek"[4]; en die "ek" is vir hom die hele wese

---

1) 5: 178 - 179.
2) 27: 207.
3) 27:207.
4) 27:187.

van die mens, of die siel as 'n konstante eenheid waarin al die psiegiese verskynsels gewortel is.[1])

GEWOON WORD. Lehmann e.a. noem "gewoon word aan", of die bekendheid van, 'n oorsaaklike antesedent vir 'n gemoedsaandoening as iets wat by die lange duur of herhaling van so'n inhoud plaasvind. Verskillende skrywers sien "gewoon word" egter as 'n direkte oorsaak vir die verswakking van gemoedsaandoeninge aan. Dit is b.v. die geval met Ludwig waar hy gewoon word aan gevaar as 'n oorsaak vir die verswakking van vrees noem.[2]) Hy beskou disipliene as 'n soort opsetlike gewoon maak aan die idees van gevaar en aan gevaarlike toestande, en sodoende as 'n middel om die verswakking van vrees te bewerkstellig.[3]) Ons hoop om in die loop van die behandeling aan te toon dat "gewoon word" nie self 'n direkte oorsaak vir afstomping is nie, dog dikwels gepaard gaan met, of 'n gunstige kondiesie is vir, die oorsake vir afstomping.

VERANDERING IN DIE STERKTE VAN DIE GEVOELSDISPOSIESIES. Saxinger lê nadruk op veranderinge in die sterkte van die gevoelsdisposiesies as 'n oorsaak vir die verswakking of verdwyning van gemoedstoestande in verband met intellektuele inhoude.[4]) 'n "Gevoelsdisposiesie" is volgens hom die eienskap wat 'n sybjek moet besit om vir 'n voorstelling of oordeel 'n "gevoelsreaksie" te kry. Die gemoedstoestand is dan die disposiesie-korrelaat, en die voorstelling

---

1) 27:18, 19, 21.
2) 23: 154, 158.
3) 23:159.
4) 55: 394 - 397; 34:414.

of oordeel is die disposiesie-prikkel.[1] Nou is daar soms dieselfde disposiesie-prikkel teenwoordig sonder dat die gevoelsreaksie of disposiesie-korrelaat ontstaan. Dan besluit hy uit laasgenoemde feit dat 'n verandering in die disposiesie moes plaasgevind het om die verandering in die gemoedstoestand te veroorsaak.[1] Saxinger beweer dat die faktore wat deur Lehmann opgenoem word (soos b.v. herhaling en vermindering van die aandag) net faktore is wat 'n vermindering in die intensiteit van die gevoelsdisposiesie begunstig, dog nie die verskynsel van afstomping uitmaak nie.[2] Wanneer geen afstomping plaasvind nie dan is dit slegs weens die oorweging van ander faktore wat versterkend op die disposiesies inwerk.[3] "Fantasiegemoedstoestande" in sy sin van die woord is volgens hom nie soos die ander gemoedstoestande aan afstomping onderhewig nie. Vreugde oor die besit van 'n voorwerp stomp b.v. af terwyl die onaangenaamheid van die gedagte aan nie-besit nie verswak nie of seker nie op dieselfde manier as die vreugde verswak nie.[4] Hiermee kan ons behandeling van verbeeldingsgemoedsaandoeninge vergelyk word (bl. 153 e.v.).

DIE DUUR VAN DIE AFSTOMPINGSPROSES. Party outeurs noem verskille in die spoed waarmee die gemoedsaandoeninge verswak. Bain gee b.v. as algemene voorwaardes aan, in verhouding waarmee die duur van gemoedsaandoeninge staan: die oorspronklike intensiteit van die gemoedsaandoeninge en die mate van die oorspronklike oorheersing in

1) 34:416. Die volgende werke, waarheen Saxinger verwys, was nie tot ons beskikking nie: v. Ehrenfels: System der Werttheorie; Dürr: Untersuchungen zur Gegenstandstheorie und Psychologie; Saxinger: Über die Natur der Phantasiegefühle und Phantasiebegehrungen.
2) 34:417, voetnoot. 3) 34: 417 - 418.
4) 34:420.

die bewussyn van die aanleidende oorsake.[1] Nogtans vra hy naderhand of dit moontlik is om die spoed van die verswakking van 'n gemoedsaandoening en die voorwaardes vir die verminderde veroorsakingsvermoë van die aanleidende oorsake vas te stel.[2] Hierop gee hy as gedeeltelike en tentatiewe antwoord dat 'n gemoedsaandoening eers vinnig verswak, dog dat na 'n tyd verder verswakking onmerkbaar is.[3]

Külpe skei egter die verloop van die aangename en onaangename gemoedstoestande, en beweer dat Kowalewski getoon het dat afstomping vinniger by eersgenoemde as by laasgenoemde plaasvind.[4]

Lehmann het ook 'n kort opmerking oor die verskille in duur van die afstompingsproses by gemoedsaandoeninge, nl. dat onaangename gemoedsaandoeninge soos kommer, ens. baie stadig verswak hoewel selfs die heftigste kommer van 'n normale persoon eindelik ophou. Die buitengewoon lange duur van sulke gemoedsaandoeninge, soos b.v. droefheid weens die verlies van 'n geliefde bloedverwant, berus volgens hom baiemaal daarop dat die gemoedsaandoening gedurig weer ontstaan insover talryke voorwerpe en omstandighede die situasie weer tot bewussyn bring.[5] Ons stel ons hier voorlopig die vraag of dit werklik moontlik is om 'n vaste en algemene reël neer te lê vir die snelheid waarmee gemoedsaandoeninge afstomp.

---

1) 4:42, r. 14 - 17; 43, r. 5. v. o. - r. 2. v. o.
2) 4: 80, r. 14 - 19.
3) 4: 81, r. 13 - 17.
4) 20:263.
5) 22:209.

## HOOFSTUK 111. BEGRIPSBEPALINGE.

'n Opsomming van die omstandighede, waaronder gemoedsaandoeninge ontstaan, is wenslik, omdat sulke omstandighede herhaaldelik in die loop van die verhandeling ter sprake kom, en omdat die eksperimente spesiaal met die oog op die omstandighede opgestel is. Buitendien is so 'n opsomming nodig vir die hieropvolgende verduideliking van seker terme in verband met gemoedsaandoeninge.

OMSTANDIGHEDE WAARONDER GEMOEDSAANDOENINGE ONTSTAAN. Ons maak nie aanspraak daarop dat die indeling 'n skerpe is nie, maar die doel, wat met die opsomming van die omstandighede beoog word, is om die indeling so na as moontlik te laat aansluit aan die empieriese gegewens. Gemoedsaandoeninge ontstaan in aansluiting aan: (a) idees of oordele wat in verband met die betrokke persoon se geestelike of materiële belange of belangstellinge staan; (b) saamgestelde intellektuele inhoude soos grappies, treurige verhaaltjies, ens.; (c) die bewussyn van 'n uiterlike omstandigheid, wat teenwoordig is; (d) die herinnering van 'n uiterlike omstandigheid, wat plaasgevind het; (e) 'n verbeeldingsinhoud; (f) die uitvoering van take, en die oplossing van probleme, wat aan die betrokke persoon gestel is, of wat hy homself stel; (g) storinge van die poging tot die uitvoering van 'n taak, of die oplossing van

'n probleem; (h) wense en doelvoorstellings, en veral in aansluiting aan die vervulling van die wense, of verwerkliking van die doeleindes; (i) belemmeringe in die vervulling van 'n wens of verwerkliking van 'n doel; (j) die verwagting of antisipasie van 'n gebeurtenis; (k) die bewus word van 'n gebeurtenis wat skielik plaasvind; (l) handelinge of gesegdes van 'n ander persoon, wat werklik, of volgens die beskouing van die persoon wat die gemoedsaandoening ondervind, teen laasgenoemde se belange of belangstellinge gaan.

INHOUDS- EN FUNKSIEGEMOEDSAANDOENINGE. Die gemoedsaandoeninge ontstaan, in al die so-ewe genoemde tiepes van gevalle, òf in aansluiting aan 'n bewussynsinhoud, òf op grond van 'n proses wat plaasvind. Die eerste klas, of inhoudsgemoedsaandoeninge, [1] ontstaan in aansluiting aan <u>wat</u> 'n mens dink, ondervind of hom voorstel, soos b.v. angs weens die gedagte aan 'n moontlike straf, of blydskap by die bewussyn van 'n vriend se voorspoed. Die twede klas, of funksiegemoedsaandoeninge, [1] ontstaan deur die "waarneem", "herinner," "wil", "oplos",

---

1) Külpe onderskei die twee klasse as volg: "...... die Inhaltsgefühle sind von den Merkmalen und Beziehungen der Inhalte, von Einzel und Gesamteindrücken, die Funktionsgefühle von Energie, Dauer und Wechsel, Ablauf und Ordnung, Gelingen und Misslingen der Funktion abhängig." (20. 259).

"uitvoer", ens., soos b.v. teleurstelling omdat 'n mens sukkel met 'n taak wat hy nie kan uitvoer nie, of tevredenheid waar iemand 'n probleem oplos.

Die gemoedsaandoeninge word egter nie, deur hierdie indeling, kwalitatief in twee klasse verdeel nie. Dit hang af van die aard van die aanleidende oorsaak of 'n bepaalde gemoedsaandoening 'n inhouds- of 'n funksiegemoedsaandoening is. Teleurstelling, b.v., kan in party gevalle 'n inhouds- en in ander gevalle 'n funksiegemoedsaandoening wees. Dit kom selfs ook voor dat een bepaalde gemoedsaandoening tegelykertyd aan albei klasse behoort, soos b.v. die geval is met onaangename verrassing, d.w.s. verrassing wat weens 'n seker daad ontstaan en in sover 'n funksiegemoedsaandoening is, dog wat onaangenaam is weens die bewussyn van skadelike gevolge van die daad en in sover weer 'n inhoudsgemoedsaandoening is. 'n Gemoedsaandoening, wat aan altwee die klasse behoort, is gewoonlik - so nie altyd nie - 'n gemengde gemoedsaandoening. In die daelikse lewe word 'n gemoedsaandoening as teleurstelling, angs, of blydskap, ens., aangedui sonder inagneming van die geaardheid van die aanleidende oorsaak. Tog is die indeling in die twee klasse belangrik, en moet rekening daarmee gehou word by die opstel van eksperimente vir die produksie van gemoedsaandoeninge, en by die behandeling van die afstompingsproses.

HERINNERINGS- EN ERVARINGSGEMOEDSAANDOENINGE. 'n Gemoedsaandoening kan ontstaan op grond van 'n definitiewe ervaring, dus weens die bewussyn van 'n omstandigheid wat objektief teenwoordig is; of

op grond van 'n herinnering , dus waar daar geen herhaling van 'n omstandigheid is nie, maar waar die gedagte aan 'n vroeër ervaring gereproduseer word.[1])

Die gemoedsaandoeninge word ook nie deur hierdie indeling kwalitatief in twee groepe geskei nie. 'n Onderskeid in die omstandighede, waaronder gemoedsaandoeninge plaasvind, word alleen daardeur aangegee. Dié onderskeid kom ook in aanmerking by die behandeling van die afstompingsproses.

Dit is nie dienlik, of nodig, om gedurig in die loop van die bespreking oor afstomping, na die twee indelinge van gemoedsaandoeninge te verwys nie. Die soorte gemoedsaandoeninge sal egter wel apart gehou word waar dit nodig is, soos b.v. waar die oorsake vir afstomping hulle verskillend beïnvloed.

DIE PRIKKELOMSTANDIGHEID VIR 'N GEMOEDSAANDOENING. (P.O.). 'n Gemoedsaandoening ontstaan in aansluiting aan 'n bewussynsinhoud, waardeur iemand bewus word van 'n voorwerp of gebeurtenis. Die bewussyn van die voorwerp of gebeurtenis is dus 'n oorsaaklike antesedent vir die gemoedsaandoening. Die Prikkelomstandigheid vir 'n gemoedsaandoening (of in kort: die P.O.) kan dan gedefinieer word as: "die voorwerp of gebeurtenis, wat, deurdat dit tot bewussyn kom, oorsaaklike antesedent vir die gemoedsaandoening word." Ons beskou die bewussyn van die P.O., verder, as 'n oorsaaklike antesedent, wat elke keer teenwoordig moet wees as die gemoedsaandoening ontstaan (hoewel

---

[1]) Vgl. die probleem van die "Gefühlsgedächtnis" wat deur Ribot geopper is. (32:177 e.v.)

die gemoedsaandoening nie noodwendig moet ontstaan wanneer die P.O. teenwoordig is nie). Om nou die gevalle, waar 'n P.O. (herhaaldelik) tot bewussyn kom, te onderskei van die gevalle, waar 'n P.O. (eenmaal) tot bewussyn kom, voer ons vir die eersgenoemde soort P.O. die term "Konstante Prikkelomstandigheid" in. In hierdie behandeling van afstomping kom die konstante prikkelomstandigheid hoofsaaklik in aanmerking, omdat die taak, wat vir die ondersoeking gestel is, tot herhalingsgevalle beperk is. (bl.7.)

DIE KONSTANTE PRIKKELOMSTANDIGHEID VIR 'N GEMOEDSAANDOENING. (K.P.O.) Die K.P.O. is die voorwerp of gebeurtenis, wat, deurdat dit konstant tot bewussyn kom, die konstante oorsaaklike antesedent vir 'n bepaalde gemoedsaandoening word.

Die K.P.O. kan op twee maniere "konstant" tot bewussyn kom (en dus 'n konstante oorsaaklike antesedent vir 'n gemoedsaandoening word) Altwee die maniere kom vir die doel van die definiesie in aanmerking. Veronderstel dat 'n gemoedsaandoening ontstaan, wanneer 'n voorwerp of gebeurtenis vir die eerste keer tot bewussyn kom. Dan kom die K.P.O. konstant tot bewussyn (a) wanneer die persoon, wat die gemoedsaandoening die eerste keer ondervind het, later weer bewus word van identies dieselfde voorwerp of gebeurtenis;

en (b) wanneer die persoon, wat die gemoedsaandoening die eerste keer ondervind het, later bewus word van 'n soortgelyk voorwerp of gebeurtenis; d.w.s. een, wat nie identies dieselfde is as

die wat oorspronklik die gemoedsaandoening laat ontstaan het nie, maar wat ooreenstem met die vorige in al die kenmerke, wat belangrik was vir die ontstaan van die gemoedsaandoening.

Nou is daar gevalle, waar die betrokke persoon later bewus is van identies dieselfde voorwerp of gebeurtenis, dus: van 'n K.P.O. , maar waar die gemoedsaandoening swakker of glad nie meer ontstaan nie. So is daar ook gevalle, waar die gemoedsaandoening swakker of glad nie meer ontstaan nie, wanneer die betrokke persoon later bewus is van 'n soortgelyke voorwerp of gebeurtenis, dus: 'n K.P.O. Afstomping van die gemoedsaandoeninge het in sulke gevalle plaasgevind.

DEFINIESIE VAN "AFSTOMPING". Die term "afstomping" is totnogtoe in 'n algemene sin gebruik. Empieries kan egter verskillende omstandighede vasgestel word waaronder gemoedsaandoeninge verswak of verdwyn. Nou is dit nodig om presies te bepaal wat ons onder "afstomping" gaan verstaan.

'n Opsomming van die omstandighede, waaronder gemoedsaandoeninge verswak of verdwyn, word eers gegee, omdat ons by die definieer van die term met die verskillende tiepes van gevalle wil rekening hou.

'n Gemoedsaandoening verdwyn: (a) as die P.O. ophou bestaan (waar dit nou vir die eerste keer ontstaan het, óf waar dit nou herhaal is) en die betrokke persoon gevolglik nie meer bewus van die P.O. word nie;

(b) as die P.O. aanhou bestaan, of weer ontstaan, dog die betrokke persoon nie meer bewus van die P.O. word nie-- b.v. omdat ander inhoude sy aandag vul;

(c) as die P.O. nie bestaan nie,

dog die betrokke persoon eers om grond van bestaande assosiasies en disposiesies van die P.O. bewus was, en dit daarna uit sy bewussyn verdwyn, of nie weer tot bewussyn kom nie. So 'n gemoedsaandoening ontstaan weer: (i) as die P.O. weer ontstaan en tot bewussyn kom; (ii) as die betrokke persoon weer bewus word van die P.O. wat nog, of weer, teenwoordig is; (iii) as die P.O. weer op grond van bestaande assosiasies en disposiesies tot bewussyn kom.

In party gevalle verdwyn die gemoedsaandoening egter nie dadelik nie, dog verswak geleidelik. Dit gebeur nl. waar die P.O. nie skielik uit die bewussyn verdwyn nie, maar geleidelik op die agtergrond van die aandag raak.

Dan verswak en verdwyn 'n gemoedsaandoening: (a) waar die P.O. ervaar word, en langdurig tot bewussyn kom; (b) waar die P.O. nie ervaar word nie, dog waar op grond van bestaande assosiasies en disposiesies langdurig daaraan gedink word; (c) waar die P.O. herhaaldelik ervaar word, en tot bewussyn kom; (d) waar die P.O. herhaaldelik op grond van bestaande assosiasies en disposiesies tot bewussyn kom. 'n Gemoedsaandoening ontstaan eindelik ook swakker, waar dit eers ontstaan het op grond van die ervaring van die P.O., dog daarna op grond van herinnering van die P.O.

Nou sluit afstomping nie vir ons die verdwyning van gemoedsaandoeninge weens die ophou van die oorsaaklike antesedent in nie (of m.a.w.: weens die verdwyning van die P.O. uit die bewussyn). Ons wil 'n enger en skerper omskrewe betekenis aan die woord "afstomping"

heg, as die geval sou wees, as 'n definiesie van "afstomping" al die heterogene gevalle van verdwyning van gemoedsaandoeninge sou insluit, sodat "afstomping" eenvoudig 'n ander term sou wees vir "die verdwyning van gemoedsaandoeninge."

"Afstomping" is vir ons die verswakking of verdwyning van 'n gemoedsaandoening sodat dit later nie meer in aansluiting aan die bewussyn van die P.O. ontstaan nie. Die verswakking kan plaasvind waar die P.O. gedurende 'n kort of lang periode tot bewussyn kom, of waar dit herhaaldelik tot bewussyn kom. Al vereiste is dat die gemoedsaandoening uiteindelik nie meer in aansluiting aan die P.O., as bewuste ervarings- of herinneringsgeval, ontstaan nie. Die oorsaaklike antesedent vir die gemoedsaandoening bly bestaan, terwyl die gemoedsaandoening weens die inwerk van ander faktore afstomp. Die probleem met betrekking tot afstomping is dan: wat is die storende faktore, wat die ontstaan van 'n gemoedsaandoening teenwerk in die gevalle, waar die P.O. tot bewussyn kom en daardeur 'n oorsaaklik antesedent vir die gemoedsaandoening word?

"A f s t o m p i n g" kan nou gedefinieer word as: d i e p r o s e s v a n v e r s w a k k i n g v a n 'n g e m o e d s a a n d o e n i n g, w a a r d e u r l a a s g e n o e m d e u i t e i n d e l i k n i e m e e r n i e, o f i n v e r s w a k t e m a t e, i n a a n s l u i t i n g a a n d i e b e w u s s y n v a n d i e b e t r o k k e P.O. o n t s t a a n. Die definiesie eis nie dat die bewussynsinhoud, waardeur aan die P.O. gedink word,

onveranderlik moet wees nie, en ook nie dat dit gedurig ewe helder in die aandag moet wees nie. Dit eis alleen dat die betrokke P.O. in die bewussyn sal wees, anders kan daar nie van afstomping sprake wees nie. Verder volg dit nie uit die definiesie van afstomping dat 'n gemoedsaandoening, wat afgestomp is, permanent moet afgestomp bly nie. Dit gebeur dat 'n gemoedsaandoening, wat mettertyd glad nie, of in 'n verswakte mate, in aansluiting aan die bewussyn van die betrokke P.O. ontstaan het, later weer, of sterker, in aansluiting daaraan ontstaan.

Die definiesie is algemeen gestel, en het betrekking op gevalle van verswakking en verdwyning van gemoedsaandoeninge: (i) waar die P.O. vir die eerste, of enigste, keer tot bewussyn kom, en die gemoedsaandoening nie meer nie, of in verswakte mate, ontstaan terwyl die P.O. <u>nog</u> in die bewussyn is; (ii) waar die P.O. <u>weer</u> tot bewussyn kom, en die verswakking of verdwyning van die gemoedsaandoening plaasvind gedurende 'n tydperk, waarin die P.O. aaneen in die bewussyn is; (iii) waar die P.O. herhaaldelik tot bewussyn kom, en die gemoedsaandoening geleidelik swakker ontstaan, of nie meer in aansluiting aan die bewussyn van die P.O. ontstaan nie. Die definiesie kry 'n vorm, wat enger is maar ook meer direk gerig is op bruikbaarheid vir hierdie ondersoek, as K.P.O. i.p.v. P.O. in die definiesie gelees word, insover as hierdie ondersoek tot afstomping by herhalingsgevalle beperk is. Ons verkies egter om die term "afstomping" nie te be-

perk tot die verswakking en verdwyning van gemoedsaandoeninge in verband met K.O.P.'e [1] nie, en definieer "afstomping" dus in terme van die P.O., wat die K.P.O. insluit. ( bl.36).

SKYNAFSTOMPING. Dit kom soms voor asof 'n gemoedsaandoening afgestomp het, hoewel dit in werklikheid nog teenwoordig is. 'n Mens meen b.v. soms dat iemand anders geen gemoedsaandoening het nie, terwyl dit in werklikheid nog sterk is maar die persoon die uitinge onderdruk. Sulke gevalle kan skynbare afstompingsgevalle genoem word.

Die term "skynafstomping" wil ons egter vir 'n ander tiepe van geval gebruik, nl. waar die gemoedsaandoening later afwesig is, en dit dus voorkom asof die gemoedsaandoening afgestomp het, terwyl dit nie afgestomp het volgens ons terminologie nie. Die gemoedsaandoening is nl. later afwesig omdat die betrokke P.O. nie dan in die bewussyn is nie. Die bewussyn van die P.O. kan dan afwesig wees, b.v. omdat die P.O. self ontbreek, of omdat ander inhoude die aandag van die P.O afgetrek het. "Skynafstomping" vind plaas waar 'n gemoedsaandoening verdwyn omdat die P. O. nie meer tot bewussyn kom nie. So 'n geval van die verdwyning van 'n gemoedsaandoening voldoen nie aan ons definiesie van "afstomping" nie, omdat deur laasgenoemde "bewussyn van die P.O." geëis word. "Skynafstomping" is

---

1) K.P.O.'e en P.O.'e word gebruik as meervoudsvorme.

nie 'n proses van verswakking van 'n gemoedsaandoening soos "afstomping" nie. Die eersgenoemde term word egter gebruik om die bepaalde gevalle aan te dui waar die feit, dat "bewussyn van die P.O." ontbreek, die oorsaak vir die afwesigheid van die betrokke gemoedsaandoening is.

## HOOFSTUK IV. DIE METODE.

DIE GEGEWENS. Die gegewens waarop hierdie behandeling berus, is verkry deur middel van introspeksie onder eksperimentele kondiesies, en deur middel van selfwaarneming in die daelikse lewe. Die gevalle wat betrekking het op die daelikse lewe behoort tot twee klasse. Die eerste klas is die gevalle van direkte selfwaarneming in die lewe. Die persone, wat die gemoedsaandoeninge ondervind het, het nl.: (a) gereeld introspektiewe verslae neergeskrywe, vir die deel van hierdie ondersoek, onmiddellik na die K.P.O. in die bewussyn was; of (b) na afloop van die afstompingsproses verslag gegee van wat hulle heeltemal seker is in hulle bewussyn was by die gevalle, toe die K.P.O. tot bewussyn gekom het. Die eersgenoemde tiepe verslag besit die meeste waarde, omdat die gegewens, wat dit bevat , meer vertroubaar is as die van laasgenoemde tiepe verslag. Die twede klas van gevalle wat betrekking het op die daelikse lewe, is verkry deur "Eintlike" Indinkingseksperimente.[1] Die oorgrote meerderheid van hierdie gevalle is egter nie blote konstruksies nie, dog berus op ervaring. Hulle word as indinkingseksperimente aangevoer omdat geen protokolle van die gevalle vir ons doel afgeneem is nie. Die gevalle word dus in die eerste plek as indinkingseksperimente aangevoer, waartoe hulle hul besonder leen, dog is tegelykertyd nie waardeloos as getuienis nie. Dit blyk uit elke voorbeeld self

---

1) 26. Eigentlicke Gedankenexperimente.

of dit 'n introspektiewe verslag in aansluiting aan 'n eksperiment is, 'n direkte selfwaarneming in die lewe, of 'n indinkingseksperiment.

DIE GEBRUIK VAN DIE PROTOKOLLE. Dit was nodig om die aantal aangehaalde protokolle te beperk, en daarom moet ons hier daarop wys dat in verreweg die meeste gevalle die aantal "bewyse" uit ons gegewens kon vermeerder geword het. Na heelwat oorweging het ons ook afgesien van die aanvoer van volledige protokolle, omdat hulle allerlei bestanddele bevat, wat heeltemal nie op die probleem betrekking het nie, en omdat die verskynsel van "afstomping" hom eers in 'n protokolreeks van proewe toon, d.w.s. in 'n reeks protokolle, wat betrekking het op die herhaaldelike tot bewussyn kom van een K.P.O. (vgl. bl.36). Dit spreek dus vanself dat, daar slegs dele uit die protokolle aangevoer is, die aangevoerde eintlik net insover as bewyse kan dien, as hulle konkrete illustrasies gee van wat bedoel word, en die leser help om hom van die korrektheid van ons gevolgtrekkings te oortuig deurdat hy die voorbeelde kan vergelyk met eie ervaringe uit die daelikse lewe, eie indinkingseksperimente, of eie resultate van werklike eksperimente. Waar ander dinge gelyk was, is diè dele van die introspektiewe verslag by voorkeur aangehaal, wat naaste aan die introspektiewe periode [1] gegee is.

Die eksperimentele en die ander gegewens vul mekaar aan. Hierdeur word, o.a., die werklikheid aangetoon van die faktore, wat

---

[1] introspektiewe periode = die tydperk waaroor verslag gegee word.

volgens die eksperimentele resultate met die afstompingsproses verbonde is.

DIE MANIER WAAROP DIE RESULTATE HOOFSAAKLIK BEREIK EN BEHANDEL WORD. Ons gaan uit van die standpunt dat die bewussyn van 'n K.P.O. 'n oorsaaklike antesedent vir 'n bepaalde gemoedsaandoening is, en dat laasgenoemde in aansluiting aan die bewussyn van die K.P.O. sal ontstaan, tensy ander faktore in werking tree, of omstandighede ontstaan, wat dit verhinder. Nou is dit ons doel om die faktore, of omstandighede, vas te stel. As ons egter beweer dat 'n seker faktor 'n afstompingsfaktor is, dan bedoel ons nie dat afstomping altyd sal plaasvind waar die faktor teenwoordig is nie. Ons bedoel dan alleen dat die faktor 'n oorsaak of deeloorsaak vir afstomping is. Dit is altyd in bepaalde gevalle moontlik dat die voorwaardes, wat gunstig is vir die voortbestaan van 'n gemoedsaandoening, oorheers oor die afstompingsfaktore wat teenwoordig is, en dat afstomping gevolglik verhinder word.

Hoewel die faktore grotendeels apart van mekaar behandel word, moet daaruit nie afgelei word dat ons meen dat hulle apart afstomping veroorsaak nie. Dit is inteendeel 'n proses wat volg op 'n ingewikkelde saamwerk van oorsake, soos uit die voorbeelde van afstompingsprosesse blyk. Eintlik is dit meestal onmoontlik om <u>in die werklikheid</u> die verskillende afstompingsfaktore geïsoleerd in werking aan te tref. Alleen deur die intellektuele ontleding van die gevalle kan die faktore geïsoleer word. Dit beteken dat ons by die aflei van resultate uit die voorbeelde in 'n hoë mate gebruik maak

van argumente, wat berus op die mutasie metode [1]). Ons kom nl. tot 'n vasstelling van oorsaaklike samehange tussen seker faktore en die afstompingsproses deurdat ons aantoon dat onder 'n kompleks van antesedente daar sekere is, wat saam met die intensiteit van die betrokke gemoedsaandoening varieer.

Die Eksperimente.

Die eksperimentele ondersoek het vanaf 16 April tot 16 November, 1923, plaasgevind. Elke proefpersoon (p.p.) het twee periodes per week, vier tot vyf maande lank bygewoon. Die eksperimentele periodes het elkeen 'n halfuur tot driekwartier geduur. In die meeste gevalle was die tydperke tussen die eksperimentele periodes vir 'n p.p. reëlmatig, d.w,s. drie en vier dae het alternatief tussen die periodes verloop. Die duur van die introspektiewe periode, en die tyd van verslag afneem is met stophorlosies gemeet.

Ons het gebruik gemaak van vyf verskillende eksperimente. Die verskillende tiepes van eksperimente het dit moontlik gemaak om afstomping by funksie-, inhouds-, herinnerings-, en ervaringsgemoedsaandoeninge te ondersoek.

Nege proefpersone (ppe.) met uiteenlopende temperamentseienskappe het deelgeneem. Sewe van die nege ppe. het al vantevore introspektiewe werk gedoen -- vernaamlik, egter, in verband met dinkekspe-

---

1) "Method of Concomitant Variations." Sie Mill: System of Logic.

rimente. Almal het nogtans heelwat geleentheid gehad om geoefen te word in introspeksie oor gemoedsaandoeninge voor hulle by die eksperimente gekom het, waarvan die introspektiewe gegewens hoofsaaklik gebruik is (vgl. bl. 52). Pp. A. was "wetend" van die begin af. Vroeër of later het al die ppe. ontdek dat die algemene doel van die eksperimente die studie van afstomping was. Ons is egter daarvan oortuig dat die vertroubaarheid van die resultate, wat ons hier meedeel, nie daardeur ongunstig beïnvloed is nie.

'n Introspektiewe verslag van die p.p. oor sy algemene gemoedstoestand is aan die begin van elke introspektiewe periode afgeneem. Dit blyk uit die verslae dat by ppe. A., B., C., en H., lus en teensin vir die eksperimente afgewissel het; D. en F. was altyd gretig om die eksperimente uit te voer; en G. was gewoonlik indifferent teenoor die eksperimente. Die verskille het egter geen merkbare invloed op die uitvoering van die eksperimente, of op die protokolle, uitgeoefen nie. Dit is blykbaar omdat 'n baie uniforme geestestoestand teenoor die eksperimente by die ppe. geskep is, sodra die eksperiment eintlik begin het.

Die gewone algemene instruksies in verband met introspeksie is aan die begin van die eksperimentele periode aan die ppe. gegee. Verder is hulle versoek om, wanneer hulle introspeksie uitoefen, veral te let op die gemoedsaandoeninge (en by name: op hulle intensiteit) en die intellektuele inhoude, wat daarmee gepaard gaan. Die ppe. is gewys op die belangrikheid van belangstelling in die

eksperimente, en is spesiaal aangespoor om hulle in te span om die gestelde probleme op te los, of die take uit te voer. Nadruk is ook daarop gelê dat die ppe. nie in die tye tussen die eksperimentele periodes aan die take, of gevalle, waaroor introspeksie gegee is, behoor te dink nie, en dat, as hulle daaraan, gedink het, dit by die daaropvolgende eksperimentele periode aan die proefleier (p.l.) moet meegedeel word. Geheimhouding is aan die ppe. belowe in verband met die gevalle, waar intieme sye van hulle lewe in die introspektiewe verslag voorkom; ook is aan hulle die reg gegee om dergelike bewussynsinhoude slegs in algemene terme te beskrywe. Die aandag van die ppe. is op die verskillende gemoedsaandoeninge gevestig deur 'n lys van die gemoedsaandoeninge, wat mense ondervind, voor te lees.

Die eksperimente het almal betrekking op 'n K.P.O.- dus: 'n P.O. wat herhaal word. (bl. 36 ). Dit beteken dat, wanneer die afstompingsproses nagegaan word, die introspektiewe verslae van die verskillende eksperimente, waar daar 'n bepaalde K.P.O. is, met mekaar moet vergelyk word. Die protokolle, wat so die verloop van een gemoedsaandoening in aansluiting aan die bewussyn van 'n K.P.O. weergee, noem ons 'n protokolreeks. Die volgende skema bevat algemene gegewens oor die eksperimente om die omvang van die ondersoek aan te toon:-

| Eksperimente. | Ppe. | Prikkels | Aantal herhalings van die prikkel. | Aantal eksperimente per eksperimentele periode. | Duur van introspektiewe periode. | Aantal protokolle. | Aantal protokolreeks. |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| Reeks 1. | A,B,C,D, F,G,H,I. | Name van gemoedsaandoeninge, b.v. "Toorn." | 6. | 5. | 10-15 sek. | 160. | 25. |
| Reeks 11. | A,B,C, E,G. | woorde met 'n gevoelskleur vir die p.p. | 5-6. | 4-6. | 15 sek. soms 5-8 sek. | 150. | 24. |
| Reeks 111. | A,C,D, F,H. | Grappies. | 4-6. | 5-7. | Leestyd 10-20 sek. Dan 3-5 sek. voor introspeksie. gevra word. | 136. | 30. |
| Reeks 1V. | A,B,E, G,I. | Kinderraaisels. | 3-6. | 5-6. | 3-5 sek. party egter tot 30 sek. (eerste pogings). | 172. | 45. |
| Reeks V. | A,B,C, D,E,F, H,I. | Skywe A-I. | 3-20. meestal 15. | 6-10. | 5 sek. en minder. | 422. | 35. |

Dieselfde prikkel is net eenmaal per eksperimentele periode by reekse 1-4 gegee, dog is by reeks 5 meermale per periode herhaal.

REEKS 1. INVOELINGSEKSPERIMENTE.[1] Die p.l. vra die p.p., wat met toe oë sit, om hom duidelik in die een of ander gemoedstoestand in te leef, soos "toorn," "skaamte", "ergernis", of "tevredenheid", ens., wat deur die p.l. opgenoem word. Die ppe. het hulle altyd probeer inlewe in 'n gemoedstoestand deur aan 'n K.P.O. te dink wat die gemoedsaandoening al by hom laat ontstaan het. Na 10 tot 15 sekondes is die ppe. deur p.l. om introspeksie gevra. Onreëlmatige en vroeë onderbrekings[2] is veral nadelig by eksperimente met gemoedsaandoeninge, en dus is geen oordrewe gebruik daarvan gemaak nie.

Die prikkelwoorde, d.i. die name van gemoedsaandoeninge, is by ppe. B,C, G, en H. in dieselfde volgorde herhaal, en by ppe. A, D, F, I, in 'n afwisselende, dog vooraf vasgestelde, volgorde. Die protokolle toon egter geen verskille op grond van die volgorde nie. Dit is wellig toe te skrywe aan die tyd wat tussen eksperimente verloop weens die afneem van die introspektiewe verslag. Die aantal herhalings van die prikkelwoorde was voldoende vir die verskynsel van afstomping om in die protokolle in te tree in die gevalle waar die K.P.O. by die herhalings van die prikkelwoord tot bewussyn gekom het.

---

1) Na ons klaar was met die eksperimentele werk, en ook deels met die bewerking van die gegewens, het ons 'n soortgelyke eksperiment, wat vir 'n ander doel onderneem is, aangetref in 44.
2) vgl.3.

Die eksperiment is, egter, onderhewig aan verskillende gebreke, nl.: (1) Die p.l. het nie 'n genoegsame beheer oor die eksperimentele kondiesies nie. 'n Aantal P.O.'e is met elke prikkelwoord assosieer, en die p.l. besit geen middels om seker te bewerk dat een K.P.O. by elke herhaling van die prikkelwoord tot bewussyn sal kom nie. Die ppe. het dan ook in baie gevalle in die verskillende eksperimentele periodes aan verskillende P.O.'e op grond van die prikkelwoord gedink. Protokolreekse, waarin dit voorkom, is nutteloos vir die doel van hierdie ondersoeking.

(2) In party gevalle kom geen P.O. tot bewussyn nie, en ontstaan dan geen gemoedsaandoening nie.

(3) Soms neem die p.p. halfhartig aan die eksperiment deel, of is lui, en geen K.P.O. kom tot bewussyn omdat die p.p. nie goed op die prikkelwoord let nie. Die p.l. kan alleen by die p.p. aandring om hom op die taak te konsentreer, maar die eksperiment dwing nie self aandag af nie (vgl. reeks V). Dit is veral nodig om by die bewerking van die protokolle van hierdie eksperiment te waak teen 'n verwarring van gevalle van skynafstomping met afstomping.

(4) Die introspektiewe periode is langer as wenslik is vir goeie introspeksie.[1]

(5) Die p.l. verlang van die p.p. dat hy, by elke herhaling van 'n bepaalde prikkelwoord, aan een K.P.O. sal dink. Die gevaar ontstaan dat, as die p.l. dit deur instruksies probeer bewerk, die instruksies suggestief kan werk op die afstompingsfaktore en hulle

1) vgl. 26.

werking. 'n Poging is gemaak om die gevaar te ontwyk deur, net wanneer die ppe. dit as hulle mening openbaar dat hulle 'n herhaling van die gedagte aan een K.P.O. moet vermy, terloops op te merk dat dit nie nodig is om by 'n herhaling van 'n prikkelwoord aan 'n ander P.O. te dink nie.

Die gebreke het ons nogtans nie gedwing om die eksperiment uit te sluit nie. Die protokolle het waarde as 'n mens hulle bestudeer met 'n oop oog vir die moontlike tekortkominge. Buitendien is daar 'n aantal protokolreekse, waarin die afstomping van een bepaalde gemoedsaandoening duidelik weergegee word. Daarby kom nog verder in aanmerking dat die ppe. verwys na gemoedsaandoeninge, wat hulle in die lewe gehad het, en dat hulle onopsetlik die verloop daarvan tot die tyd van die eksperiment beskrywe. 'n Aantal dergelike beskrywings wat voorkom in die protokolle, openbaar oorsake vir afstomping, waarvan ander eksperimentele gegewens as bevestiging dien.

Die verder doel van die eksperiment in verband met ons ondersoek, het dit egter hoofsaaklik van belang vir ons gemaak. Dit was nl. om die verskillende soorte gemoedsaandoeninge onder die ppe. se aandag te bring, en om hulle te leer om die gemoedsaandoeninge introspektief te herken. Die ppe. het sodoende die nodige oefening in introspeksie in verband met gemoedsaandoeninge gekry apart van die hoofeksperimente. Dit was wenslik om die ppe. nie diè oefening in verband met die hoofeksperimente te gee nie, omdat die introspektiewe verslae van die <u>hele</u> verloop van die afstompingsproses

in die gevalle so noukeurig moontlik moes wees.

Die feit, dat ons in hierdie eksperiment met gereproduseerde, in teenstelling met geproduseerde, gemoedsaandoening te doen het, kan by die vorige redes, waarom van die eksperiment gebruik gemaak is, gevoeg word. Dit is nl. 'n onderskeid wat in die lewe in aanmerking kom, soos die indeling van gemoedsaandoeninge in herinnerings- en ervaringsgemoedsaandoeninge aantoon.

Afgesien van p.p. G., gee al die ppe. op navraag aan dat die gemoedsaandoeninge, wat so eksperimenteel veroorsaak is, nie die kenmerke van gedwongenheid of onnatuurlikheid vir hulle gehad het nie. Dit blyk ook dat p.p. G. die gemoedsaandoeninge so beskou, omdat hy nie die K.P.O. "ervaar" nie, dog "net daaraan moet dink." Hy was blykbaar nie bewus daarvan dat herinneringsgemoedsaandoeninge net so werklik soos ervaringsgemoedsaandoeninge is nie.

REEKS 2. AANBIEDING VAN WOORDE, WAT ELK 'N K.P.O. TOT DIE PP. SE BEWUSSYN LAAT KOM. Die opdrag is vooraf aan die p.p. gegee om reproduksie van inhoude in aansluiting aan die prikkelwoord vry te laat plaasvind, en dus om o.a. nie 'n gedagterigting, wat ontstaan, te onderdruk nie.

Die p.l. stel aan p.p. die vraag: "Watter gemoedsaandoening wek die volgende woord by u?" Daarna is die prikkelwoord visueel aan p.p. A., en akoesties aan die ander ppe., aangebied. Die prikkelwoorde vir elke p.p. is sorgvuldig deur die p.l. gekies, en was daarop bereken om dadelik die gedagte aan 'n bepaalde K.P.O., en die gepaarde gemoedsaandoening, te laat ontstaan. Party van die gevalle, wat die werking van die afstompingsfaktore die duidelikste

weergee, moet by die behandeling van die resultate uitgelaat word, omdat die K.P.O.'e, wat die sterkste gevoelsgekleur was en wat deur middel van hierdie eksperimentele metode tot bewussyn gekom het, baiemaal ook intieme sye van die ppe. se lewe geraak het.

Die kondiesies van die eksperiment is konstant gehou, insover dit gebeur deur die prikkelwoorde altyd in dieselfde volgorde aan die ppe. te gee. 'n Aantal prikkelwoorde is egter, eenmaal elk, onreëlmatig tussenin ingevoeg, om te verhinder dat die ppe. later met sekerheid die volgende prikkelwoord sou kan verwag. Die protokolle van diè proewe kom nie in aanmerking by die behandeling nie.

Die introspektiewe periode is vir ppe. B. en G. van 15 sekondes tot ongeveer 5 of 8 sekondes ingekort, omdat die gemoedsaandoeninge by hulle gou ontstaan het, en hulle aandag gedurende die orige van diè periode rondgedwaal het. Die introspektiewe verslae kon deur die verkorting van die periode meer volledig en vertroubaar word.

Die eksperiment is onderhewig aan verskillende gebreke. (1) Die introspektiewe periode is meestal taamlik lank. (2) Dieselfde prikkelwoord lei in verskillende gevalle nie elke keer tot diè bepaalde K.P.O. nie, sodat sulke protokolreekse waardeloos is vir die doel van die eksperiment. (3) Die prikkelwoord lei soms tot die herinnering van 'n baie ingewikkelde K.P.O., en verskillende gemoedsaandoeninge ontstaan in aansluiting aan die verskillende bestanddele van die bewussynsinhoud. Die p.p.moet dan oor 'n ingewikkelde bewussynstoestand introspeksie gee, en so 'n verslag is natuurlik gebrekkig. As seker faktore by 'n herhaling van die K.P.O. afwesig is, en die gemoedsaandoening

ook swakker ontstaan, dan is dit veral in die tiepe van geval gevaarlik om te besluit dat diè faktore afstompingsfaktor is insover 'n mens bewus is van die ongunstige kondiesies, waaronder introspeksie uitgeoefen is. Die gevaar kan gedeeltelik bestry word deur 'n poging aan te wend om die vraag te beantwoord, of die gemoedsaandoening in ander gevalle ooit teenwoordig, of sterk, is in aansluiting aan die bewussyn van die K.P.O., as diè faktor (e) afwesig is. (4)

Party ppe. kan volgens hulle eie opvatting die reproduksie nie vry sy gang laat gaan nie, en soek elke keer 'n K.P.O. in aansluiting aan die prikkelwoorde. Dit gebeur ook by herhalinge van 'n prikkelwoord wanneer hulle hul aandag weer opsetlik op die bepaalde K.P.O. vestig. Die gevaar bestaan dat 'n p.p., wat nie onwetend omtrent die doel van die eksperiment is nie, onwillekeurig minder en minder op die K.P.O. konsentreer. Hulle kan sodoende op 'n gedwonge wyse afstomping, of skynafstomping, teweegbring, sonder dat hulle dit oplet, en dus: sonder dat die introspektiewe verslag dit openbaar.

Sodra 'n mens, egter, met diè feite rekening hou, word die resultate van hierdie eksperiment van belang. Daar is nl. protokolreekse, waar ons heel duidelik met een bepaalde K.P.O. dwarsdeur te doen het, en waar die afstomping baie duidelik kan waargeneem word. Dan is daar protokolle, b.v. van p.p. B., waar 'n mens op grond van die prikkelwoord in aanraking kom met 'n afstompingsproses, wat gelyktydig met die proewe in die p.p. se daelikse lewe plaasvind.

Diè eksperiment maak sodoende gevalle uit die lewe toeganklik vir sorgvuldige waarneming, omdat die p.p. in so 'n eksperimentele periode van die bepaalde situasie bewus word soos dit op die tydstip sy gemoedslewe beïnvloed. Die protokolle is dan 'n weergawe van die verskillende fases van so 'n gemoedsaandoening, wat besig is om af te stomp.

Ons neem ook in die geval van hierdie eksperiment, sowel as van 1, herinneringsgemoedsaandoeninge onder min of meer eksperimentele kondiesies waar.

REEKS 3. VOORLEES VAN GRAPPIES. Dit is 'n bekende feit dat 'n grap, wat, as 'n mens dit vir die eerste keer hoor, duidelike laglus en genot verwek, uiteindelik geen laglus meer wek nie, as dit oor en oor vertel word. Diè afstompingsproses kan eksperimenteel bewerk word deur grappies herhaaldelik voor te lees.

Die p.p. sit met toe oë terwyl die p.l. 'n grappie voorlees, met sover moontlik dieselfde stembuiging as tevore, as dit 'n herhalingsgeval is. Dit tyd van voorlees word met 'n stophorlosie gemeet; die ppe. word 3 tot 5 sekondes na die voorlees om introspeksie gevra.

Die grappies was van 'n middelmatige gehalte en het gemoedsaandoeninge van gemiddelde intensiteit veroorsaak. 'n Paar heeltemal minderwaardige grappe is ingevoeg om by die ppe. die simpatieke skaamte vir p.l. se ontwil te verwek, wat ook in die daelikse lewe bekend is.

Die aantal swak gemoedsaandoeninge, wat gedurende die lees ontstaan het weens die veelheid van intellektuele inhoude, was verrassend. Die afstomping van die gemoedsaandoening in verband met die sentrale idee van die grap is egter alleen nagegaan. Die groot aantal intellektuele inhoude en die lang duur van die introspektiewe periode is ongunstig vir goeie introspeksie. In sommige gevalle van 'n duidelike afstomping is die beskrywing van die omstandighede, waaronder die gemoedsaandoening elke keer teenwoordig is, te gering om tot baie nut te wees. Daarenteen is die kondiesies in die eksperiment gunstiger vir die waarneming van die afstompingsproses as in die daelikse lewe.

Hierdie eksperiment het die voordeel dat ons 'n natuurlike, hoewel ingewikkelde, proses onder eksperimentele kondiesies kan waarneem. Die resultate, wat sodoende bereik is, kan dan vergelyk word met die resultate, wat by meer vereenvoudigde eksperimente verkry is. Buitendien kry ons 'n taamlike helder totaalindruk van die faktore, wat tot die afstomping by grappies lei, deur 'n aantal protokolreekse te vergelyk. Verskillende faktore tree immers in aparte gevalle te voorskyn.

REEKS 1V. DIE OPLOSSING VAN RAAISELS. Gemoedsaandoeninge ontstaan in aansluiting aan die oplossing van probleme, soos b.v. as die poging tot oplossing suksesvol is, belemmer word, of misluk. Die afstomping kan nagegaan word van die funksiegemoedsaandoening, wat ontstaan (1) waar iemand elke keer dieselfde tiepe van probleem moet oplos; d.i. waar die inhoud varieer dog dieselfde oplossings-

metode herhaaldelik moet toegepas word;

(2) waar iemand dieselfde probleem oor en oor kry, sodat hy herhaaldelik die oplossing moet bereik. 'n Verandering in die kondiesies vind in albei gevalle plaas, maar veral in die laasgenoemde tiepe van geval, omdat die inhoud van die probleem, en die antwoord daarop, bekend raak en op grond van herinnering tot bewussyn kom.

Afstomping van die gemoedsaandoeninge in verband met die oplossing van probleme kan met behulp van eenvoudige kinderraaisels ondersoek word. Die kinderraaisels, wat gebruik is, was almal ongeveer ewe moeilik, en onbekend vir die ppe. Die tiepe van geval, waar die aard van die oplossingsmetode konstant bly hoewel die inhoud van die probleem varieer, word verkry as die verskillende gevalle, waar 'n raaisel vir die eerste keer gegee is, vergelyk word. Die twede tiepe van geval, waar dieselfde probleem herhaal word, word verkry as die verskillende herhalings van elke raaisel vergelyk word.

Die p.p. sit met toe oë. Na die p.l. die p.p. aangespoor het om hom in te span, en veral in sy introspeksie te let op die finale gemoedsaandoening, d.w.s. die gemoedsaandoening wat in aansluiting aan die die oplossing ontstaan, word die raaisel voorgelees. Die p.p. moet die antwoord gee sodra hy gereed is, of mag met sy introspektiewe verslag begin as hy nie 'n oplossing kan kry nie en moedeloos word.

Die oplossing van die p.p. word deur die p.l. met nadruk as "reg" of "verkeerd" beoordeel. In party gevalle is, na so 'n ver-

keerde uitslag, die korrekte antwoord aan die ppe. meegedeel, wat hulle dan by volgende herhalings weer moes bereik, en in ander gevalle is dit nagelaat, sodat die ppe. herhaaldelik misluk het.

Die gemoedsaandoeninge, wat deur hierdie eksperiment gewek is, was baie duidelik en sterk. Hiertoe het die feit bygedra dat die raaisels die ppe. interesseer het, en hulle inspanning afgedwing het. Die introspektiewe verslae was dan ook baie nuttig vir die ondersoeking van die afstompingsverskynsel, al kon die p.l. nie die eksperimentele kondiesies presies so beheer soos 'n suiwer eksperiment eis nie. Tegelykertyd het die introspektiewe verslag baiemaal nie informasie op belangrike punte gegee nie. Dit was gedeeltelik te wyte aan die lange duur van party introspektiewe periodes en aan die ingewikkelde bewussynstoestande.

Die gemoedsaandoeninge ontstaan in hoofsaak in aansluiting aan die bereik van die oplossing, en is funksiegemoedsaandoeninge, maar in party gevalle ontstaan ook inhoudsgemoedsaandoeninge, soos b.v. in die gevalle waar die oplossings ~~half~~ self op die p.p. 'n komiese indruk maak.

Die ppe. bereik nie die korrekte oplossing onmiddellik wanneer die raaisels herhaal word nie. Die taak om die raaisel op te los word slegs geleidelik makliker. Die oplossings word in party herhalingsgevalle bereik deurdat die ppe. weer die probleem oplos, en word in ander gevalle op grond van herinnering bereik. Die gemoedsaandoeninge is in albei tiepes van geval funksiegemoedsaandoeninge.

Die eksperiment skep op 'n eenvoudige manier die toestande, waarin gemoedsaandoeninge heeldag in die lewe ontstaan; en die gegewens is dikwels nie net bruikbaar nie, dog selfs belangrik.

REEKS 5. 'N EKSPERIMENT VIR DIE PRODUKSIE VAN GEMOEDSAANDOENINGE IN AANSLUITING AAN TAKE MET SINLOSE MATERIAAL. Gemoedsaandoeninge ontstaan in die lewe, o.a., in aansluiting aan die uitvoering van take. Dergelike gevalle is as volg eksperimenteel bewerkstellig. Kleure (of sinlose lettergrepe) is, in verskillende volgordes en kombinasies, in vinnige opeenvolging aan die p.p. getoon, en hy moes dan 'n gegewe taak in verband daarmee uitvoer. Die take was in hoofsaak reaksie-take. Die intensiteit van die gemoedsaandoeninge is verhoog, en ander gemoedsaandoeninge bewerkstellig, deur die toevoeging van verskillende uiterlike kondiesies, soos b.v.: 'n toediening van straf aan die p.p., as hy sy taak nie korrek uitvoer nie; 'n onbillike toediening van straf aan die p.p.; of 'n toediening van straf aan die p.l. deur die p.p. vir foute, wat die p.p. self begaan het.

<u>Die apparaat</u> bestaan uit: 'n Ranschburg-Geheueapparaat, met twee reaksie-sleutels ingevoeg tussen die geheueapparaat en die selle; verskillende skywe wat later sal beskryf word; en 'n apparaat om die skywe in die Ranschburg elke ½ tot ¾ sekondes te laat omspring. (Die tye, wat nodig is, varieer volgens die p.p., en die moeilikheid van die taak.) Verskillende kontakapparate is probeer, soos 'n kontakmetronoom en die Tydsinapparaat van Meumann, maar die bevredigendste vir ons doel was die kontakklok volgens Bowditch-Balzar. Die slinger daarvan moes egter verkort word. Die stroom van 'n fisiolo-

giese induktorium is as strafmiddel gebruik.

Die kontakklok is in 'n aparte kamer geplaas, en die p.l. en p.p. is deur 'n afskorting van mekaar geskei. Net die Ranschburg en een reaksie-sleutel het gewoonlik aan die p.p. se kant van die afskorting gestaan. (Die ander reaksie-sleutel het die p.l. gebruik om die eksperiment mee te kontroleer.) Alleen in die geval van skyf D. was die reaksie-sleutel, wat aan die induktorium verbonde was, ook aan die p.p. se kant van die afskorting. Die p.l. kon deur 'n opening in die afskorting die Ranschburg-apparaat sien om die p.p. se reaksie te beoordeel.



Die algemene loop van die eksperiment. Die p.l. plaas die skyf vir die eksperiment in die apparaat. Die p.p. word dan gewaarsku om sy vinger 'n bietjie bokant die knoppie van die reaksie-sleutel te hou in die gevalle, waar hy verwag word om te reageer. Daarna lees die p.l. die taak voor, wat hy herhaal, as die p.p. dit verlang. Die Induktorium word altyd in werking gestel, voor die p.l. die skyf laat omspring, behalwe in die buitengewone gevalle waar die afwesigheid van die geluid van die Induktorium juis as 'n spesiale variasie van die eksperimentele kondiesies ingevoer word. Die doel van die maatreël is om die eksperimentele kondiesies in die gewone gevalle so gelykmatig moontlik te hou, wat nie die geval sal wees as die geluid in party gevalle teenwoordig, en in ander afwesig, is nie. Die p.p. word vermaan om gedurig goed te let op die kleure, wat in die opening van die Ranschburg-apparaat verskyn.

As alles gereed is, laat die p.l. die skyf omspring deur kontak met sy reaksie-sleutel te maak. As die p.p. op grond van sy taak reageer het, deur sy reaksie-sleutel af te druk, beoordeel die p.l. die reaksie hardop as "Reg" of "Verkeerd", en dien die straf toe volgens die eise van die bepaalde proef. Daarna word onmiddellik introspeksie afgeneem. Die introspektiewe periode duur, op grond van die inrigting van die skywe, nie langer as 5 sekondes nie, en meestal korter, behalwe by skyf B. waar die introspektiewe periode 15 sekondes duur.

BESKRYWING VAN DIE SKYWE. Die gewone prikkelkaart vir die Ranschburg-apparaat is gebruik, en 'n strook is in die middel van

elke afdeling volgens 'n bepaalde volgorde van kleure geverf. Net 'n strook in die middel van elke afdeling is geverf, en nie die hele afdeling nie, om te verhinder dat 'n p.p. die volgende kleur kan sien voor dit verskyn.

Die ppe. is sover as moontlik onkundig gehou van die doel ~~van~~ me elke skyf.

S k y f A. Die volgorde van die kleure op hierdie skyf is volgens die kolomme, wat na onder moet gelees word.

geel,
bruin, met drie swart kolle daarop.
groen, met -.--- daarop.
blou.
rooi.

geel.
groen, met die woorde "3 kolle" daarop.
swart.
pers.
donkergroen.

wit, met drie groen kolle daarop.
geel.

blou.

groen, met 3. . . 3 daarop.
vermilioen.
blou.

rooi,
groen, met - . . . . - . daarop.
geel, met drie groen kolle.
donker groen.

swart.
vermilioen.

geel.
groen.
groen, drie swart kolle.
swart.
pers.

bruin.
donkergroen.
vermilioen.

blou.

geel, drie groen kolle.
rooi.

groen,- . - . -.
pers.
donkergroen, drie swart kolle.
geel.
bruin.
blou.
wit, drie groen kolle.

pers.
rooi, drie
groen kolle
geel.
swart.
blou.

vermilioen.
groen, vyf
swart kolle.
geel.
blou.
vermilioen,
drie groen
kolle.
rooi.

swart.

groen, drie
swart strepe
geel.
blou,
groen, drie
swart kolle
pers.
swart.
groen, -....
pers.

Die volgende opdrag is voor elke proef met skyf A. aan die p.p. gegee: "u moet reageer sodra liggroen met drie kolle verskyn. Hou die re-

aksie-sleutel af tot u om introspeksie gevra word. U sal gestraf word as u verkeerd reageer."

Die p.p. moes sy reaksie-sleutel afhou om die p.l. die geleentheid te verskaf om die stroom te breek, daar die verder beweging van die skyf anders die p.p. se aandag aftrek, en daar dit wenslik is dat die p.p., na sy reaksie, die resultaat van die reaksie duidelik voor hom sal sien.

Die doel van die proewe met hierdie skyf was om die p,p. herhaaldelik korrek te laat reageer, onder kondiesies wat hom onder die indruk bring dat sy korrekte reaksie 'n goeie prestasie is. Die indruk is bewerkstellig deur die moontlike aanleidings tot foute, wat in die skyf ingevoer is. Hierdie "skynreaksieplekke" is egter so gemaak dat die p.p. hulle maklik as sodanig kan opmerk. Die indruk dat hulle "valle" is, wat hy vermy, en dat suksesvolle reaksie by die een werklike reaksieplek goed is, ontstaan dan waar die skyf vinnig omspring. 'n Baie uitgesproke tevredenheid het eers by die ppe. by die korrekte reaksies ontstaan. Die gemoedsaandoening het afgestomp toe die taak 'n aantal kere herhaal word.

S k y f B. Die volgorde van die kleure op hierdie skyf is as volg:

| | | |
|---|---|---|
| Bruin. | donkergroen. | bruin. |
| geel. | blou. | geel. |
| blou. | pers. | blou. |
| blou-rooi-groen(gelyke dele). | bruin. | blou-rooi-groen. |
| bruin. | groen. | blou. |
| swart. | rooi. | geel. |
| groen. | geel. | bruin. |
| pers. | blou. | pers. |
| geel. | blou-rooi-groen. | swart. |
| blou. | donkergroen. | geel. |
| blou-rooi-groen. | pers. | blou. |

| | | |
|---|---|---|
| pers. | geel. | blou-rooi-groen. |
| rooi. | rooi. | groen. |
| bruin. | bruin. | pers. |
| swart. | geel. | donkergroen. |
| geel. | blou. | bruin. |
| blou. | blou-rooi-groen. | geel. |
| blou-rooi-groen. | swart. | blou. |
| geel. | donkergroen. | X blou-vermilioen-groen. |
| rooi. | groen. | pers. |

Die volgende opdrag is voor elke proef met skyf B. aan die p.p. gegee: "U word verwag om elke keer te reageer as die kombinasie blou-rooi-groen verskyn. Die kombinasie word voorafgegaan deur 'n geel gevolg deur 'n blou. Dit sal verkeerd wees om op die kombinasie blou-vermilioen-groen te reageer. Probeer om elke keer reg te reageer."

Die omstandighede is baie gunstig vir die p.p. om die eerste keer in die val, nl. blou-vermilioen-groen wat na geel en blou verskyn, gevang te word. "Blou-rooi-groen" verskyn nl. eers sewe maal na geel en blou, en die p.p. moet elke keer daarop reageer. Die tendens ontwikkel dan by die p.p. om op die kombinasies te reageer- o.a. ook op die val. Die feit dat geel en blou die val voorafgaan werk mee tot die foutiewe reaksie, want hoewel die p.p. weet dat hulle die val voorafgaan, tog is hulle vir hom by uitstek die waarskuwingskleure vir die regte kombinasie, omdat hulle al die gevalle van die regte kombinasies voorafgaan. Geel alleen verskyn op verskillende plekke in die skyf om die aandag sover moontlik konstant op die skyf te hou.

Die introspektiewe verslag word na elke reaksie afgeneem, sodat ons verslae kry van twee tiepes van geval, waarby gemoedsaandoeninge

ontstaan; nl.:die korrekte reaksies by die kombinasie blou-rooi-groen gepaard met tevredenheid; en die foutiewe reaksie by die val, gepaard met teleurstelling. Afstomping kan by altwee tiepes van geval nagegaan word deur herhaling van die taak.

Die p.l. verander die posiesie van die skyf na die val verskyn het, sodat die p.p. nooit weet hoeveel gevalle van die regte kombinasie voor die val voorkom nie. Soms laat die p.p. b.v. die val 'n paar maal agtermekaar volg. Die kondiesies vir die val word op die manier gunstig gehou. Die gemoedsaandoening, wat in aanmerking kom, kan dan elke keer ontstaan of afstomp insover sy oorsaaklike antesedent die feit is dat die reaksie as gevolg van die val 'n mislukking is. Die ppe. is meestal in die val gevang, veral wanneer die snelheid van die "omspring" van die skyf aan hulle aangepas is; d.w.s. as die skyf vinnig genoeg omspring om hulle te vang, sonder dat die snelheid van die beweging so groot is dat die taak vir die ppe. as onmoontlik voorkom. P.p. A. was 'n uitsondering en het deurgaans korrek reageer. Sy protokolle was egter van belang omdat die triomf, wat hy eers by 'n ontsnap van die val gevoel het, later nie meer ontstaan het nie.

P.p. H. het in aansluiting aan foutiewe reaksies by die val geen teleurstelling ervaar nie dog meestal "spyt en berou", en skaamte in 'n paar gevalle waar die gedagte aan die straf oorheers het oor die bewussyn van 'n foutiewe reaksie.

'n Variasie is ingevoer deur aan p.p. B mee te deel dat hy geen straf by 'n foutiewe reaksie by die val sou kry nie, omdat sulke mis-

lukkings self 'n groot genoeg straf is. Die teleurstelling was baie net so sterk as in die ander gevalle.

S k y f C. "Geel, rooi, en pers" volg mekaar op in hierdie volgorde op sewe plekke in die skyf. Die orige afdelings op die skyf is met ander kleure geverf. Hier en daar is "geel", of "geel met rooi daarna" ingevoeg om die aandag van die p.p. reëlmatig op die skyf te hou.

Die opdrag was: "U hoef op niks te reageer nie, maar moet goed op die kleure let. Drie kleure volg mekaar in party plekke op, nl. geel, rooi en dan pers. U sal op gevoelige wyse gestraf word as elke keer as pers verskyn."

Die doel met hierdie skyf was om vrees of angs te produseer. Daarom is die elektriese stroom versterk. Die skyf draai betreklik stadig, hoewel nie te stadig nie, sodat die toestand na die eerste waarskuwingskleur verskyn, tot die toediening van die straf, gunstig is vir vrees om te ontstaan. 'n Paar voorproewe is gemaak, sonder dat die p.p. moes introspeksie gee, om die nodige verwagting van die straf by die verskyning van die kleure by hom te ontwikkel, sowel as om hom die pynlikheid van die straf te laat ervaar. Die ppe. het nie angs nie dog net vrees gekonstateer. Die ppe. moes onmiddellik na die straf begin met die introspektiewe verslag, daar die verligting, wat anders, na die straf verby is, intree, goeie introspeksie oor die voorgaande vrees belemmer.

"Verligting" kan met dieselfde tiepe van proef bewerkstellig word deur na 'n paar gevalle met pynlike strawwe 'n ligte straf toe te dien. Die p.p. word eers 'n paar sekondes na die straf om in-

trospeksie gevra, sodat die verligting duidelik kan word.

S k y f D. Die kombinasies "pers-swart-bruin" volg ses maal op 'n "blou-groen" kombinasie, wat deur "rooi" voorafgegaan word. Eenmaal, egter, volg "swart-pers-bruin" op diè waarskuwingskleure. Die orige ~~dele~~ afdelinge is met ander kleure geverf. Twee middels is gebruik om die ppe. se aandag konstant op die skyf te hou, nl. die invoeg van "rooi" in 'n paar plekke sonder dat die kombinasies volg, en die onreëlmatige afstande tussen die "pers-swart-bruin" kombinasies.

Die volgende opdrag is vòòr die proewe met skyf D. voorgelees: "U moet reageer sodra die kombinasie pers-swart-bruin verskyn. Dit word altyd deur rooi, gevolg deur blou-groen, voorafgegaan. U mag nie reageer op die een plek waar swart-pers-bruin verskyn nie."

Die doel met diè skyf was om die ppe. elke keer in die val te vang op grond van die geestesstelling om te reageer, wat veroorsaak is deur die herhaaldelik korrekte reaksie by die korrekte kombinasie, en deur die teenwoordigheid van die waarskuwingskleure, wat vir hulle kenmerkend was van die korrekte reaksieplek. ('n Mens kan weliswaar verwag dat 'n skielike verskyning gunstig sal wees vir 'n foutiewe reaksie by die val, sodat dit beter sou wees om die korrekte en verkeerde kombinasies sonder waarskuwingskleure te laat verskyn. Die waarskuwingskleure bewerkstellig egter goeie inspanning by die eerste proewe met die skyf, en het dus die voordeel. Buitendien het die afwesigheid van die waarskuwingskleure die nadeel dat ongewenste foute, soos laat reaksies en geen reaksie by die korrekte kombinasie, baie maklik ontstaan.)

Die meganiese middels om die p.p. elke keer in die val te vang, soos in verband met skyf B. beskrywe (bl. 66), is ook in hierdie geval aangewend.

'n Verder beginsel is in verband met hierdie skyf ingevoer. Die p.l. het nie die p.p. vir laasgenoemde se foute gestraf nie, maar in plaas daarvan moes die p.p. die p.l. straf, waar hy(die p.p.) 'n fout begaan het. Die duidelike "jammerte", of "medelye", wat die p.p. eers gevoel het vir die p.l. wat so onskuldig moes ly, het by herhalinge van die proef afgestomp. Die p.p. D. het egter eers by die proef uitgesproke "skaamte en verleentheid" in plaas van "medelye" gevoel. Hierdie gemoedsaandoeninge het by die ppe. nog sterk ontstaan volgens hulle mededeling, na hulle by die eerste paar proewe die doel van die variasie ontdek het, en hulle teen die werking daarvan probeer verset het.

Die "tevredenheid" by die gewone korrekte reaksie, en die "triomf" by die ontsnap aan die val was aanvanklik in hierdie proef besonder sterk, weens die hoër eise as tevore wat die ppe. hulleself gestel het, om te vermy om die p.l. te straf vir hulle eie foute.

S k y f E. Daar is vier gevalle waar "geel" en "blou" mekaar volg, en vier gevalle waar "rooi" en "groen" mekaar volg; in twee gevalle van elke groep verskyn die een kleur van 'n paar eerste, en in die ander twee gevalle verskyn die ander kleur eerste. Dan is daar gevalle waar geel en blou, met 'n ander kleur tussenin, mekaar opvolg. Net so volg rooi, 'n ander kleur, en groen mekaar soms op. 'n Verder variasie, wat in die skyf ingevoer is, is dat geel en rooi

of groen, en blou en rooi of groen, mekaar soms opvolg. Eindelik is daar gevalle van die opvolging van pare van kleure, wat 'n mate van soortgelykheid toon met die pare "geel en blou" en"rooi en groen", soos b.v. vermilioen en donker groen, geel en pers. Die orige afdeling van die skyf is net ander kleure geverf.

Die volgende taak is aan die p.p. opgedra: "Reageer waar 'n kleur onmiddellik voorafgegaan is deur sy komplementêre kleur."

Die p.p. word deur die verskillende variasies in die skyf verplig om op die skyf te let en op sy taak te konsentreer. Die doel van die proef is dat hy moet reg reageer. Die straf word pynlik gemaak en 'n voorsmakie daarvan aan die p.p. gegee. Die p.p. is dan by 'n regte reaksie bly dat hy die straf ontgaan. Die gemoedsaandoening, wat ontstaan, is eerder "blydskap" as "tevredenheid".

Na die p.p. 'n paar maal die straf ontgaan het, word hy by 'n korrekte reaksie, d.w.s onbillik, gestraf. "Toorn" het met groot reëlmatigheid by die ppe. ontstaan, selfs by herhalinge, na die ppe. die doel van die skyf ontdek het. Die toorn het egter ook afgestomp na 'n aantal herhalings van die aanleidende oorsaak. (Vgl. hierdie tiepe van geval met die "ergernis" by skyf H.)

S k y f F. Daar is vyf gevalle van groen met drie kolle en twee strepies, en een geval van groen met twee kolle en drie strepies, wat almal deur 'n blou twee afdelings vantevore op die skyf voorafgegaan word. Die ander afdelings van die skyf is met verskillende kleure geverf.

Die opdrag aan die p.p. was: "Reageer op groen met drie kolle en

twee strepies. Dit word deur 'n blou twee afdelings vantevore op die skyf voorafgegaan. U sal gestraf word as u 'n fout maak."

Die ppe. word reëlmatig in verband met hierdie skyf in die val gevang, hoewel dit as heel eenvoudig voorkom om die taak korrek uit te voer. (Die meganiese middels om die p.p. in die val te vang word weer aangewend, soos beskrywe by skyf B.) Slegs 'n ligte straf word by die foute toegedien sodat dit nie vrees by die p.p. laat ontstaan nie. Die feit dat hy 'n fout begaan het kom egter deur die straf met meer nadruk tot bewussyn as die geval sou gewees het as daar geen straf was nie.

"Skaamte" ontstaan by hierdie proewe omdat dit so maklik vir die p.p. voorkom om die val te vermy, maar hy tog daarin gevang word. Die bewussyn van eie slegtheid kom sterk tot aandag; en die ligte straf, behalwe dat dit sorg dat hy goed bewus word van sy fout, dra verder tot die sterkte van sy skaamtegevoel by, omdat dit ook die indruk verwek dat die p.l. bewus is dat die p.p. sal gevang word, jammer vir hom voel, en hom dus nie te pynlik wil straf nie.

Tevredenheid ontstaan, soos by die ander skywe, by die korrekte reaksies op die korrekte reaksieplekke.

S k y f G. Die skyf is saamgestel op dieselfde beginsels as Skyf A. met die doel dat die p.p. reg kan reageer. "Tevredenheid" en "blydskap" is met korrekte reaksies verwek. "Skaamte" het by foutiewe reaksies ontstaan.

S k y f H. Die skyf is ook op dieselfde beginsels as skyf A. saamgestel sodat die p.p. korrek kan reageer as hy hom daarop toelê. Hy word dan by korrekte reaksies onbillik gestraf.

Die onbillike straf is nie erg pynlik nie, dog net pynlik genoeg om hinderlik te wees. "Ergernis" het baie reëlmatig by ons ppe. ontstaan omdat di ppe. geweet het dat hulle hul instruksies uitvoer, en tog lastig geval word. Buitendien het hulle geweet dat 'n pynlike straf met 'n fout gepaar gegaan het, tensy die p.l. genadig was, soos in skyf F.; hulle het hulle dan in hierdie geval geërg omdat hulle nie net onbillik gepynig is nie, maar dit nog boonop as 'n guns van die p.l. moes beskou dat die onbillike straf lig was.

S k y f I. Eenlettergrepige sinlose woorde is in hierdie geval i.p.v. kleure gebruik. Een keer kom LIF. na FIP; LON na NOS; LAL na LAL. Die twede lettergreep van elke paar is nl. 'n rymwoord van die omdraaiing van die lettergreep wat eerste verskyn. FIP, NOS, en LAL kom verder op nog 'n plek op die skyf voor sonder dat hulle deur die ander lid van die paar gevolg word. Die doel hiervan is om die aandag van die p.p. op die skyf te hou, en om skynbare moeilikhede in die skyf in te voer. Die orige afdelings van die skyf word met ander sinlose lettergrepe ingevul.

Die opdrag aan die ppe. was om te reageer sodra LIF na FIP, LON na NOS, en LAL na LAL verskyn het. Dit is hulle verder, as 'n hulpmiddel tot die uitvoering van hulle taak, voorgehou dat die twede lettergreep slegs in die geval van hierdie pare 'n rymwoord is van die omdraaiing van die voorgaande lettergreep.

Die doel was om die ppe. op so 'n manier korrek te laat reageer, dat dit vir hulle as 'n prestasie sou voorkom.

"Teleurstelling", "tevredenheid" en "ergernis" is bewerkstellig soos in die beskrywing van die vorige skywe uiteengesit.

Beoordeling van hierdie eksperiment (reeks 5). Die verskillende variasies het nie by al die ppe. die verwagte resultaat teweeggebring nie. Die gevalle was egter slegs uitsonderinge, wat kan verklaar word. P.p. A. het b.v. nie "medelye" by skyf D. gevoel nie, maar "leedvermaak" het ontstaan. Dit het gebeur omdat die p.p. vooraf die doel van die variasie - nl. dat hy die p.l. moes straf vir sy (p.p.'se) foute - geweet het. Die gedagte aan die straf het in die geval van die ander skywe, aan die begin van die proefnemings met hierdie eksperiment, laglus opgewek by p.p. A., wat van die begin af bekend was met al die besonderhede van die eksperiment. Die ongewenste laglus het egter gou verdwyn na 'n paar strawwe, wat opsetlik baie pynlik gemaak is. Sy aandag is daardeur van die snaaksheid van die situasie afgetrek, en meer gerig op die uitvoer van sy taak, en die werklikheid van die straf. Die p.l. moet dus sorg dat die induksie-stroom sterk genoeg is om die tendens tot spot te onderdruk. Tegelykertyd moet die stroom nie te sterk wees nie anders raak die p.p. verwar, word sy aandag van die taak (en die uitvoering daarvan) afgetrek, en domineer vrees vir die pyn sy bewussyn.

Die eksperiment voldoen in beginsel grotendeels aan die volgende eise, wat vir 'n goeie sielkundige eksperiment kan gestel word. (a) Die prosesse, wat ondersoek word, moet na willekeur en onder bepaalde kondiesies, waar iemand gereed is om hulle waar te neem, kan bewerkstellig word: (b) Al die kondiesies, waaronder die verskynsel wat ondersoek word intree, moet onder die beheer van die p.l. staan, sodat hy hulle na willekeur kan varieer. (c) Die toestand moet

vereenvoudig wees en tegelykertyd natuurlik bly.

Die volgende feite staaf die bewering dat hierdie eksperiment aan bogenoemde eise grotendeels voldoen. Die eksperiment was baie suksesvol om verskillende soorte gemoedsaandoeninge in die laboratorium by ppe. te verwek, selfs, volgens die getuienis van die ppe., wanneer hulle die doel van die proef ontdek het en hulle teen die werking probeer verset het. Die aard van die gemoedsaandoening het afgehang van die variasie van kondiesies, wat onder die p.l. se beheer was, soos die taak, die samestel van die skyf, die manipulasie van die val, en die maniere waarop die straf toegepas kon word. Die gemoedsaandoeninge was heeltemal natuurlik, volgens die getuienis van die ppe., al was die bewussynsinhoude, in aansluiting waaraan die gemoedsaandoeninge ontstaan het, betreklik eenvoudig. Die reproduksie van allerhande intellektuele inhoude, is verhinder deur die gebruik van sinlose materiaal, waardeur die bewussynstoestand aanmerklik vereenvoudig is. Buitendien kon die p.l. ook die bewussynsprosesse, wat met die gemoedsaandoeninge gepaard gaan, in 'n groot mate beheers deur die oordeelkundige gebruik van die sinlose materiaal, en deur middel van die taak en die straf. 'n Belangrike algemene voordeel van die eksperiment was die kort duur van die introspektiewe periode, wat gunstig was vir vertroubare introspektiewe verslae.

Die eksperiment het egter, apart van die so-ewe genoemde algemene voordele as 'n sielkundige eksperiment, ook spesiale voordele vir die ondersoeking van die afstompingsproses gehad. (1) Die hele verloop van elke geproduseerde gemoedsaandoening is in die protokolle

beskrywe, en daar was nie gevaar vir die inmenging van invloede uit die daelikse lewe nie. (Vgl. b.v. hiermee die gevaar in reekse 3 en 4., nl. dat die ppe. soms buiten die laboratorium aan die inhoud van grappies, of die oplossings van die raaisels, dink. Daardeur kon invloede hulle op die afstompingsproses laat geld, sonder dat hulle in die protokolle vermeld word, en dus sonder dat rekening daarmee gehou word in die behandeling van die protokolle.) (2)

Die eksperiment is so ingerig dat net een soort gemoedsaandoening onder seker bekende omstandighede ontstaan. Die p.p. hoef dus nie 'n ingewikkelde gemoedstoestand te ontleed nie, en kan met baie meer noukeurigheid die verskil in die intensiteit van die betrokke gemoedsaandoening in verskillende gevalle aangee, as wanneer die teenwoordigheid van ander, geduurig variërende, gemoedsaandoeninge sy oordeel oor die bepaalde gemoedsaandoening beïnvloed. (3)

Die kondiesies, waaronder die gemoedsaandoeninge ontstaan het, kon willekeurig varieer word om te toets watter van die kondiesies van belang is vir die voortbestaan van die gemoedsaandoening en dus afstompingsfaktore aantoon. Daarna kon die werking van sulke faktore noukeurig nagegaan word. (4)

Beide funksie- en inhoudsgemoedsaandoeninge is in die eksperiment geproduseer. Eersgenoemde ontstaan b.v. in aansluiting aan die suksesvolle of mislukte reaksie; en laasgenoemde b.v. in aansluitin aan die antisipasie van straf (skyf C), of by die bewussyn van onbillike straf. (5)

Die belangstelling van die p.p., sy wens om reg te reageer, en sy

aandag aan die K.P.O., b.v. 'n korrekte reaksie waarmee hy tevrede is, is almal deur die eksperiment bewerkstellig en was belangrik vir die behandeling van afstomping.

Take en skywe kan op baie ander maniere volgens dieselfde onderliggende idee opgestel word. Ander variasies kan ook ingevoer word, soos b.v. kompetiesie tussen ppe. om eerste te reageer. "Jaloesie" en "trots" kan onder eksperimentele kondiesies op die basis van die so-ewe voorgestelde variasie bewerkstellig word, veral as die strafidee aan die omstandighede van so 'n proef aangepas word. Dit was vir ons doel uit praktiese oorwegings nodig om ons by die taak te bepaal om goeie gevalle van die verloop van 'n paar tiepiese gemoedsaandoeninge te kry. Dit het nl. uit ons ander gegewens geblyk dat dieselfde soort faktore in hoofsaak die afstomping van die verskillende gemoedsaandoeninge veroorsaak. Daarom het ons ons nie op 'n verder ontwikkeling van die eksperiment toegelê nie. Die eksperiment besit egter groot ontwikkelingsmoontlikhede, veral vir gevalle waar dit nie nodig is om die kondiesies vir bepaalde gemoedsaandoeninge herhaaldelik by een p.p. konstant te produseer nie. Die kanse vir die sukses van die verskillende variasies is immers baie groter wanneer die ppe. onwetend is as wanneer hulle die doel van elke proef ken.[1]

---

1) Na die afloop van ons eksperimente en 'n groot deel van hierdie behandeling het ons in aanraking gekom met die volgende werk: Levin, K.: Eine experimentellen Methode zur Erzeugung von Affekten. Ber. ü. D. Y. Kongr. f. Exp. Psigol. Jena 1922.

## HOOFSTUK V. BEWUSSYN VAN DIE K.P.O. EN AFSTOMPING.

Aandagsverskynsels kom in aanmerking by die behandeling van elke geval van afstomping, en rekening moet met die verskynsels gehou word, wanneer die werking van die verskillende afstompingsfaktore nagegaan word. Ons wil hier aantoon dat afstomping o.a. soms veroorsaak word deur verskille in die manier waarop die K.P.O. op verskillende tye in die bewussyn is, en soms deur verskille in die omstandighede waaronder dit in die bewussyn is. Iemand kan b.v. vaag bewus wees van 'n K.P.O., of laasgenoemde kan op die voorgrond van sy aandag wees; en 'n K.P.O. kan b.v. alleen, of saam met ander inhoude, in die bewussyn wees.

Ons gebruik die term "vermindering van die aandag" slegs in die sin van 'n vermindering in bewussynsgraad, en nie vir verdwyning uit die bewussyn nie. As 'n gemoedsaandoening verswak of verdwyn, waar daar 'n vermindering van die bewussynsgraad van die K.P.O. is, dan is dit 'n geval van afstomping, volgens ons terminologie.

Dit is daarenteen 'n geval van skynafstomping, volgens ons definiesie van die term, wanneer die K.P.O. nie tot bewussyn kom nie, en die gemoedsaandoening nie ontstaan nie. Die verskil tussen afstomping en skynafstomping kan in sover as 'n graadverskil aangesien word, as 'n K.P.O. in baie gevalle na die agtergrond van die bewussyn geskuif word, voor dit uit die bewussyn verdwyn. Eintlik is die verskil tussen afstomping en skynafstomping egter meer as 'n blote graadverskil, wat ontstaan op grond van 'n graadverskil in die

bewussyn van die K.P.O. Die faktor wat hier van belang is, d.w.s. bewussyn van die K.P.O., is nl. in die een geval teenwoordig, en in die ander geval nie. Dit is direkte teenstellings, en soortverskille bestaan. Graadverskille bestaan net <u>binne</u> die een klas van gevall nl. waar die K.P.O. tot bewussyn kom. Die laagste graad van bewussyn van die K.P.O. mag wel die naaste aan die gevalle grens, waar daar geen bewussyn van die K.P.O. is nie, maar gevalle waar daar 'n lae graad van bewussyn van die K.P.O. is verskil nie net in graad van gevalle waar die K.P.O. glad nie tot bewussyn kom nie.

VERMINDERING IN DIE HELDERHEID WAARMEE DIE K.P.O. IN DIE BEWUSSYN IS. Die helderheid, waarmee iemand van 'n K.P.O. bewus is, hang af van die mate van aandag wat aan die K.P.O. gegee word. Nou kan 'n gemoedsaandoening sterk ontstaan, wanneer die betrokke K.P.O. op die voorgrond van die aandag is. 'n O o r s a a k v i r d i e g e m o e d s a a n d o e n i n g o m a f t e s t o m p i s d a n t e e n w o o r d i g w a n n e e r d ie K. P. O. l a t e r v a e r i n d i e b e w u s s y n i s.

Die p.p. D. (I. 7. 1-3. "Toorn") [1]) het die eerste keer toe die prikkelwoord gegee is aan 'n kaffer gedink, wat moeilikheid op sy ouers se plaas veroorsaak het. 'n Taamlike sterk toorn het ontstaan Hy het opgelet dat hy spanningsensasies van sy kakebene gekry het, dat daar 'n benoude gevoel om sy bors was, en dat hy gebloos het; Toe die prikkelwoord vir die derde keer aan hom gegee is, het hy net vaag aan die kaffer gedink en was hy slegs vaag bewus van die besonderhede, wat die vorige keer op die voorgrond van sy aandag was. Geen gemoedsaandoening van toorn het ontstaan nie.

Dieselfde afstompingsfaktor is teenwoordig in reeks 111 wanneer die ppe., b.v. p.p. H., na die herhaling van 'n grap luister. Hulle word dan bewus van die K.P.O. insover hulle die grap hoor vertel. Tegelykertyd blyk dit uit die introspeksie dat ander inhoude, wat in aansluiting aan die bestanddele van die grap tot bewussyn kom, grotendeels die aandag vul. Die ppe. vermeld dat hulle <u>terloops</u> bewus

[1]) I= getal van die eksperimentereeks; 7= getal van die protokolreeks met die p.p. in verband met hierdie eksperimentereeks; 1-3= getal van die protokolle in die protokolreeks; "Toorn"-- prikkelwoord.

was van die inhoud van die grap en dat 'n baie swak, of geen, gemoedsaandoening ontstaan het. Die laglus en die genot was daarenteen sterk by die eerste vertel van die grap.

Die "vrees" by reeks V, Skyf C, ontstaan sterker in aansluiting aan die antisipasie van die straf, naarmate die gedagte aan die straf duideliker in die aandag is. Die gedagte aan die straf is duidelik wanneer die ppe. bewus is dat die straf naby is volgens die waarskuwingskleure. Die vrees ontstaan swakker in die gevalle waar die ppe. vermeld dat hulle onduidelik, of terloops, dink aan die waarskuwingskleure as tekens van komende straf.

Sulke gevalle kan vergelyk word met ander gevalle, waar iemand van dieselfde K.P.O. bewus is wanneer hy helder wakker is en wanneer hy vaak is, en waar die gemoedsaandoening in die twede geval swakker ontstaan.

P.p. A het b.v. aan die begin van die eksperimentele periode aangegee dat hy vaak was; en die gemoedsaandoeninge was in al die protokolle van die periode duidelik swakker as gedurende die ander periodes (voor en nà'hierdie periode), wanneer dieselfde K.P.O.'e teenwoordig was en hy helder aandag gekonstateer het.

Die feit, dat vermindering van aandag afstomping kan veroorsaak, kan ook in die daelikse lewe opgemerk word.

"Die aanplakbiljet, waarop 'n poliesiedienaar afgebeeld word wat 'n motor stilhou om 'n kind met 'n groot pak seep, wat geadverteer word, verby te laat loop, het baiemaal my aandag getrek. Die gesigsuitdrukkings van die kind en van die poliesiedienaar het my genot verskaf, en het ook 'n gevoel van selftevredenheid by my veroorsaak. Ek het egter meermale, waar ek enigsins gekonsentreer aan iets loop en dink, my daarop betrap dat ek net terloops die advertensie en sy besonderhede, soos die gesigsuitdrukkings, oplet, en gemerk dat geen gemoedsaandoeninge in verband met die aanplakbiljet ontstaan nie."

Die toestand is ongunstig vir beoordeling van die K.P.O. om plaas te vind as die K.P.O. slegs vaag in die bewussyn is. Dit is van belang insover beoordeling van die K.P.O. onder seker omstandighede gunstig vir gemoedsaandoeninge is. (vgl. Hoofst. Vll).

Daar is verskillende redes waarom daar 'n tendens is vir die

K.P.O. om na 'n paar herhalings minder helder tot bewussyn te kom. (1) Iemand word helder bewus van 'n K.P.O., waar dit herhaal of herinner word, solank die intellektuele inhoude waardeur die persoon aan die K.P.O. dink, gedurig afwissel. Veelsydigheid van die K.P.O.; waardeur die betrokke persoon op verskillende maniere aan die K.P.O. kan dink, is 'n belangrike oorsaak om die K.P.O. elke keer helder tot aandag te laat kom. Die helder bewussyn van die K.P.O. is dan weer, op sy beurt, gunstig vir die betrokke gemoedsaandoening. 'n P.p. geniet dieselfde grap oor en oor solank ander punte of sinswendings sy aandag trek, en die grap as geheel helder tot bewussyn bring.

Die p.p. C. (111. 3. 4.[1]) vermeld dat hy op sekere besonderhede van die grap gelet het, wat hy vergeet het, en party bestanddele wat hy nie tevore opgelet het nie. Die grap het volgens sy mededeling weer helder tot bewussyn gekom, en 'n duidelike gemoedsaandoening van genot en bevrediging het ontstaan.

Die K.P.O. kom by herhaling baiemaal vaer tot bewussyn wanneer die intellektuele inhoude, waardeur dit tot bewussyn kom, nie, of nie meer, afwissel nie. Die toestand is gunstig vir die betrokke gemoedsaandoening om af te stomp. (bl. 78 ).

Iemand lees 'n boek en geniet dit in aansluiting aan die gedagtes wat dit by hom opwek. Nadat hy die boek egter 'n paar maal deurgelees het, kom die inhoude vaer tot bewussyn, en boei hom nie meer nie. Hy weet wat hy lees, en kan ook sy aandag willekeurig daarop rig. Die inhoud kom egter, wanneer hy gewoon lees, nie helder tot aandag nie en die bevrediging met die inhoud ontstaan nie meer nie, of baie swak. Die afstomping kan in sulke gevalle introspektief vasgestel word, wanneer 'n mens afsien van die funksiegemoedsaandoeninge wat ontstaan.

In teenstelling met sulke gevalle is daar egter gevalle waar 'n afstomping van die bevrediging en genot, wat die inhoud van 'n boek verwek, nie plaasvind as die boek herhaaldelik gelees word nie.

---

1) Die feit dat dit die vierde in die protokolreeks is, toon aan dat dit die 4e herhaling van die grap was.

(Ons sien ook in die gevalle af van die funksiegemoedsaandoeninge.) Die inhoude kom nl. elke keer helder tot aandag, weens die veelheid van idees wat dit bevat, en die prikkels tot nadinking wat dit verskaf. Dit is b.v. die geval met 'n werk soos Aristoteles se Etika.

'n K.P.O. kom nogtans in party gevalle helder tot aandag al wissel die intellektuele inhoude nie af nie. Dit gebeur o.a. wanneer 'n bepaalde sy van 'n K.P.O. by elke herhaling die aandag trek en die K.P.O. as gevolg daarvan elke keer goed tot bewussyn kom.

Die p.p. F. (111. 4. 3.) geniet die bepaalde grap elke keer eweveel, volgens sy mededeling waarin hy nadruk op die feit lê. Die grap trek elke keer sterk sy aandag, omdat die antwoord van die een persoon in die grap vir hom as baie gevat voorkom, en die persoon 'n sterk werklikheidsindruk op hom maak.

(2) 'n K.P.O. kom ook na 'n paar herhalings minder helder tot bewussyn as vreemde intellektuele inhoude, of gemoedsaandoeninge, dan tot bewussyn kom. (Sie verder bl. 89 e.v.).

P.p. B. het gedurende 'n paar eksperimentele periodes aan ander inhoude sit en dink, hoewel hy ook tegelykertyd bewus was van sy taak, en laasgenoemde probeer uitvoer het. Tevredenheid by sukses, en teleurstelling by mislukking, was in die gevalle, waar hy "ingedagte" was, nie so sterk soos anders nie.

(3) 'n K.P.O. wat 'n taak bevat of wat in verband met 'n taak staan, kan minder helder tot bewussyn kom naarmate die uitvoering van die taak meganies plaasvind.

Dit blyk uit die protokolle dat die feit dat die ppe. korrek reageer het baie minder duidelik tot hulle bewussyn gekom het, sodra hulle korrekte reaksie meganies plaasgevind het.

(4) 'n K.P.O. kan egter ook vaer tot bewussyn kom waar die inhoud bekend word.

'n Grap, wat 'n p.p. gedurig hoor sonder dat iets nuuts in verband daarmee die aandag trek, kom in ons protokolle na 'n paar herhalings vaer tot bewussyn.

'n Bekende K.P.O. kan egter weer helder tot bewussyn kom, na dit 'n tydlank slegs vaag tot bewussyn gekom het, as iets nuuts in verband met die K.P.O. ontstaan, en die verder omstandighede nie ongunstig is nie. Die oorspronklike gemoedsaandoening kan dan ook weer sterk ontstaan.

Die p.p. G (11. 1. 1, 2, 3. "Opvoering") het die eerste keer, toe die prikkelwoord gegee is, helder aan 'n opvoering gedink wat juis verby was. Sterk bevrediging en blydskap het ontstaan. Die volgende keer het hy egter net vaag aan die bepaalde opvoering gedink, en noem geen gemoedsaandoening nie. Die prikkelwoord is vir die derde keer gegee kort na die p.p. 'n kritiek oor die opvoering in 'n koerant gelees het. Hy het weer helder aan die opvoering gedink, en beweer dat bevrediging en blydskap van dieselfde intensiteit ontstaan het as die eerste keer teenwoordig was toe die prikkelwoord aangebied is.

Die feit dat wat bekend is baiemaal nie so goed tot bewussyn kom nie, en dat iets nuuts tot aandag kom, word ten dele verklaar deur die wet wat Ebbinghaus noem: dat voorwerpe of gebeurtenisse, waaraan 'n mens gewoon is, baie maklik vir die rede nie meer die aandag trek nie, en dat wat nuut, ongewoon, teenoorgestel en afwisselend is, die aandag trek.[1] Die toestand is gunstig vir afstomping as 'n K.P.O. weens bekendheid vaer tot bewussyn kom. Ook kom die wet wat Müller noem in aanmerking, nl. dat as ons willekeurig ons aandag herhaaldelik van iets afgetrek het, dit dan later nie so geredelik tot aandag kom nie.[2]

P.p. A. het b.v. eers altyd afsku en vrees vir die motte gehad, wat hom hinder as hy saans buite lees. Na 'n tyd het hy egter nie meer so baie notiesie van hulle geneem nie deur sy aandag op sy boek te konsentreer. Hy was net vaag bewus van hulle teenwoordigheid,

---

1) 9:767-768.

2) 26:103 voetnoot.

en die afsku en vrees het verdwyn.

Ebbinghaus sē egter self dat juis die teenoorgestelde van wat in die aangehaalde wet van hom beweer word, baiemaal plaasvind[1].

Dit is dan ook nie algemeen waar dat wat bekend is om die rede vaer tot bewussyn kom nie. Soms word die aandag by elke herhaling juis beter op 'n bekende K.P.O. gerig, sodat dit goed tot bewussyn kom.

'n Skeikundige wat wag op 'n verskynsel wat hy goed ken om plaas te vind, merk dit helderder op wanneer dit plaasvind, as iemand anders sou doen vir wie die verskynsel onbekend is.

Die volgende wet, wat Müller opnoem en wat ook deur Ebbinhaus aangeneem is, kom in aanmerking vir die verklaring van die laasgenoemde tiepe van geval. Dit is nl. dat bewussynstoestande, waaraan ons meermale willekeurig of weens besondere redes aandag gegee het, later makliker as eers vanself tot aandag kom, en sonder meer opgelet word; dit gebeur weens die feit dat ook die aandag onder die invloed van gewoonte staan.[2]

Soms kom 'n bekende K.P.O. egter weens besondere redes helder tot aandag. Dit gebeur in die geval, wat Sollier noem, nl. waar die bewussyn van die gevaar elke keer ewe helder ontstaan by 'n mens hoeveel maal hy ook al uit 'n brandende huis ontsnap het.

Selz se "Gesetz der Distinktionsbeachtung" [3] gee 'n verklaring vir die feit dat dit soms die nuwe en soms die bekende is, wat die aandag trek. 'n Paar s.g. uitsonderinge op die bewering dat dit gunstig is vir die betrokke gemoedsaandoening om af te stomp as die

---

1) 9: 767 - 768.
2) 26:103 - vgl. 9:644, §3.
3) 36:495, 496.

K.P.O. bekend is omdat 'n bekende inhoud by herhalinge baiemaal vaer tot bewussyn kom, is slegs skynbaar uitsonderinge. Ons bedoel b.v. die gevalle waar 'n K.P.O. as 'n geheel bekend voorkom terwyl in die belangrike opsigte onbekend is vir die betrokke persoon, en waar 'n sterk gemoedsaandoening ontstaan. Dan sien ons die K.P.O. nie as bekend aan nie en die ontstaan van 'n sterk gemoedsaandoening is nie 'n uitsondering op ons vorige bewerings nie.

Die p.p. C herken b.v. 'n raaisel as een wat hy tevore gehad het, sodat dit hom as bekend voorkom. Hy kan egter nie die oplossing herinner nie, en moet dus die probleem oplos asof dit nuut is. Die gemoedsaandoening ontstaan sterk, maar dit is nie die geval tenspyte van die bekendheid nie, dog omdat die bekende indruk nie werklik bekendheid met die K.P.O. beteken nie, daar die K.P.O. die oplossing as belangrike bestanddeel insluit.

'n Ander soortgelyke skynbare uitsondering is waar iemand 'n K.P.O. eers nie goed verstaan het nie, b.v. 'n grap. Dit klink by 'n volgende herhaling bekend, wanneer die essensiële punte egter vir die eerste keer ingesien word, en waar die gemoedsaandoening sterker ontstaan as tevore tenspyte van die bekendheidsindruk. Die feit, dat die gemoedsaandoening hier nie afstomp nie, is nie 'n uitsondering op die bewering dat bekendheid van die K.P.O. 'n toestand skep wat gunstig is vir afstomping nie, omdat die bekendheidsindruk in hierdie geval geen teken van werklike bekendheid is nie.

FLUKTUASIES VAN DIE AANDAG. 'n Oorsaak vir die verswakking van 'n gemoedsaandoenin wat sterk ontstaan het toe die K.P.O. helder in die aandag was, is teenwoordig as die K.P.O. vir een of ande

rede afwisselend helder en vaag in die bewussyn is.

Uiterlike gebeurtenisse, terloops opwellende gedagtes of liggaamlike vermoeidheid kan die aanleiding tot dergelike fluktuasies gee, wanneer hulle nie die aandag heeltemal van die K.P.O. aftrek nie.

Iemand lees b.v. 'n interessante roman en is tegelyk besig om tee te maak. Hy lees met aandag maar kyk tog elke nou en dan op om te sien of die water kook. Die inhoud van die roman bly nog in sy aandag wanneer hy opkyk dog is dan vaer. Die genot is in sulke gevalle minder as wanneer iemand se aandag heeltemal by die roman bepaal is.

Sulke fluktuasies maak dit moeiliker om die K.P.O. heeltemal goed te verstaan en te beoordeel. Die "verstaan" en beoordeling is egter onder seker omstandighede gunstig vir die gemoedsaandoening om sterk te ontstaan. (Sie Hfst. Vll en Vlll).

Die p.p. E. (V. 4. 18. Skyf I) beweer dat daar in die geval 'n vinnige "heen en weer gaan van die aandag" was, sodat die inhoud, in aansluiting waaraan die gemoedsaandoening vantevore ontstaan het, beurtelings helder en vaag tot bewussyn gekom het, en hy dit by tye nie goed begryp het nie. Die gemoedsaandoening het baie swak ontstaan.

VERDELING VAN DIE AANDAG. 'n Gemoedsaandoening ontstaan soms sterk in aansluiting aan die bewussyn van 'n K.P.O. wat alleen in die aandag is. Die toestand is dan gunstig vir so'n gemoedsaandoening om af te stomp as die betrokke persoon later, tegelykertyd met die bewussyn van die K.P.O., ook bewus is van 'n ander K.P.O., wat self met 'n gemoedsaandoening gepaard gaan of daarsonder voorkom.

Veronderstel dat iemand verskillende briewe moet dikteer en dat gemoedsaandoeninge met die inhoud van elkeen van hulle gepaard gaan. Die gemoedsaandoeninge ontstaan minder intensief wanneer hy hulle tegelykertyd dikteer, as wanneer hy elkeen apart dikteer sodat die inhoud van elkeen alleen tot aandag kom.

Die p.p. B. (I. 5. 1, 3, 4 "Ergernis") het in die een periode aan een omstandigheid gedink en sterk ergernis het ontstaan. 'n Volgende keer ontstaan ergernis in aansluiting aan die bewussyn van 'n ander omstandigheid. Toe die prikkelwoord weer gegee word dink die p.p. aan altwee die omstandighede en geen gemoedsaandoening het ontstaan nie. Hy konstateer dat die twee inhoude saam sterk tot bewussyn gekom het. (Dit kan op algemene beginsels aangeneem word dat die twee inhoude weens die beperkte omvang van die aandag nie so goed tot aandag gekom het as apart nie).

In die volgende geval waar die aandag verdeel is, ontstaan ook geen gemoedsaandoening nie, hoewel daar gunstige kondiesies is vir 'n gemoedsaandoening om te ontstaan, soos b.v. die nawerking van 'n sterk begeerte om helder aan die K.P.O. te dink.

Die p.p. E. (11. 5. 1. "Met lof") wens sterk om die tydstip te herinner toe hy die uitslag van sy B. A. eksamen gehoor het. Hy herinner die tydstip egter net toe hy besig was met introspeksie gee, en beweer dat geen gemoedsaandoening nou ontstaan het nie. Hy gee op grond van ander ervarings as sy oortuiging te kenne dat hy baie bly sou gewees het dat hy die tydstip herinner het as hy nie tegelykertyd met iets anders besig was nie.

Die verdeling van die aandag word soms deur 'n uiterlike omstandigheid bewerkstellig.

Iemand deel mee dat hy in die kerk met genot na 'n preek sit en luister het. Die elektriese pomp van die orrel word toe op 'n bepaalde tydstip in werking gestel. Daarna was hy nie alleen bewus van die preek nie, wat hy tog nog goed gevolg het, maar ook van die geluid van die orrelpomp. Naderhand merk hy op dat die preek hom nie meer genot verskaf het nie sedert die twee inhoude tot sy bewussyn gekom het.

Die afstomping van gemoedsaandoeninge, waar daar 'n verdeling van aandag is, kan òf 'n gevolg daarvan wees dat die aandag grotendeels deur intellektuele inhoude gevul word (bl. 90 ); òf dit kan 'n gevolg

daarvan wees dat die betrokke K.P.O. vaer tot bewussyn kom, daar "die intensiteit of helderheid waarmee iets in die aandag is tot op 'n sekere hoogte in 'n omgekeerde verhouding tot die verdeling staan";[1] òf dit kan weens 'n saamwerking van die twee faktore plaasvind.

INVLOED VAN 'N INHOUD, WAT VAAG IN DIE BEWUSSYN IS OP DIE GEMOEDSAANDOENING VERBONDE AAN 'N K.P.O., WAT HELDER IN DIE AANDAG IS. Dit is bekend dat 'n idee, wat eers helder in die aandag was, nog invloed kan hê op die verder gedagtegang wanneer die idee later slegs vaag tot bewussyn kom.. 'n Bewussynsinhoud wat vaag in die bewussyn is, kan op 'n gelyksoortige manier invloed uitoefen op 'n gemoedsaandoening, wat verbonde is met 'n K.P.O. wat in die aandag is. 'n Vae intellektuele inhoud werk soms mee tot die verswakking van 'n gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. wat helder in die aandag is.

'n Konsiënsieuse persoon, wat seker belangrike pligte sou moet vervul, gaan na 'n konsert. Die vae bewussyn van pligsversuim verminder sy genot.
(Ander faktore, b.v. die begeerte van die persoon om altyd aan sy plig te voldoen, kom ook in hierdie geval in aanmerking. (Hfst 1K)

Die vae bewussynsinhoud, wat 'n invloed op die gemoedsaandoening uitoefen, is in party gevalle die nawerking van 'n ander gemoedsaandoening. Eersgenoemde kan o.a. op grond van kontras [2] deur laasgenoemde beïnvloed word.

'n Persoon, wat aan 'n gevaar ontsnap het en dit weet, voel tog nog baiemaal 'n vae vrees, wat die vreugde oor die ontsnapping verminder.

---

1) 12:75 § C; ~~en 9:~~ 9:747; Vgl. ook: 61:655.
2) 39:95.

Die p.p. C (V. 1. 16. Skyf B) het 'n oomblikkie getwyfel of hy sou reageer, en teleurstelling het by hom ontstaan. Hy het egter onmiddellik daarna oortuig gevoel dat hy moes reageer, wat hy dan ook ten regte dadelik gedoen het. 'n Betreklike swak blydskap het ontstaan. Die teleurstelling van die onsekerheid het nog nie heeltemal verdwyn nie. Die p.p. merk op, by wyse van verklaring, dat die teleurstelling soos 'n onaangename nawerking in die agtergrond teenwoordig was en die blydskap belemmer het, soos hy meen hy introspektief kon vasstel.

Die vae bewussynsinhoude bewerkstellig in party gevalle geleidelik die totale afstomping van 'n gemoedsaandoening. Die betrokke gemoedsaandoening stomp nl. soms af waar belemmerende vae bewussynsinhoude elke keer in verband met die K.P.O. in die bewussyn is.

Iemand het b.v. meegedeel dat hy nog vaag bewus word van die nood van behoeftiges, elke keer as hy baie geld vir sy eie plesier uitgee. Dieselfde vermaaklikhede wat hy eers baie geniet het, het op grond daarvan, volgens sy mededeling, geleidelik al hulle aangenaamheid verloor.

'n Ander persoon vertel dat, na hy 'n vriend onreg aangedoen het in verband met iets waarvan hy baie gehou het, 'n halfbewuste gedagte aan die daad elke keer opgekom het wanneer hy met die liefhebbery besig was. Die liefhebbery het hom eindelik geen genot meer verskaf nie.

Sulke vae bewussynsinhoude beïnvloed, egter, in ander gevalle die betrokke gemoedsaandoening gunstig, en nie ongunstig nie. Hulle help nl. soms mee tot die versterking van die gemoedsaandoening.

Die gemoedsaandoening ontstaan sterk in reeks IV in aansluiting aan 'n mislukking, wanneer die p.p. vaag bewus is daarvan dat die raaisels eenvoudige kinderraaisels is.

Op dieselfde manier ontstaan die gemoedsaandoening sterk in reeks V in verband met sukses, wanneer die p.p. vaag daaraan dink dat dit 'n oorwinning is om korrek te reageer.

Die <u>verdwyning</u> van die vae idees is dan in dergelike gevalle gunstig vir afstomping om plaas te vind. (Vgl. bl. 98 ).

Die vraag ontstaan, egter, waarom 'n versterking van die gemoeds-aandoening in seker gevalle, en 'n verswakking in die ander gevalle, plaasvind. Ons kan geen volledige antwoord op die vraag aan die hand gee nie. Versterking het blykbaar plaasgevind in die gegewe voorbeelde, waar die vae bewussynsinhoude die mate, of waarde, van die sukses of non-sukses aksentueer het. Dit kom ons voor dat die antwoord op die vraag in die volgende rigting lê: daar is 'n oorsaak teenwoordig vir die gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. om af te stomp as daar 'n teenstrydigheid bestaan tussen die vae inhoud en die betrokke K.P.O., of betrokke gemoedsaandoening; en daar is 'n oorsaak teenwoordig vir die gemoedsaandoening om te versterk as daar 'n ooreenstemming bestaan tussen die vae inhoud en die betrokke K.P.O. of betrokke gemoedsaandoening.

As ons b.v. veronderstel dat die K.P.O. 'n belediging is wat ergernis by iemand veroorsaak en dat die betrokke persoon tegelyk ook vaag bewus is van 'n ander belediging, dan is die ooreenstemming tussen die vae inhoud en die K.P.O. gunstig vir die ergernis in verband met die K.P.O. om sterk te ontstaan.

DIE BEPERKTE OMVANG VAN DIE AANDAG. Veronderstel dat 'n gemoedsaandoening ontstaan in aansluiting aan 'n K.P.O. wat op die voorgrond van die aandag is. Dit gebeur dan dat, wanneer die K.P.O. herhaaldelik tot bewussyn kom, ander inhoude baiemaal met die K.P.O. geassosieer word. Die kondiesies is in sover gunstig vir die inhoude om gereproduseer te word wanneer die K.P.O. weer helder tot aandag kom.

Dit blyk, verder, uit die protokolle dat die gemoedsaandoeninge gewoonlik swak is wanneer die ppe. melding maak van baie gedagtes.

Laasgenoemde kom op grond van die beperkte omvang van die aandag ook dan vaer tot bewussyn as wanneer elkeen alleen tot aandag kom.

Die p.p. H. (I. 3. 1. "Ergernis") dink aan die eksamens wat voorlê, en die verskillende vakke wat hy moet hersien. Hy stel hom voor dat iemand hom kom besoek terwyl hy met sy studies besig is, en word bewus van die inhoud van hulle geselskap. Tegelykertyd dink hy gedurig daaraan dat die persoon behoort te loop, en dat dit somar 'n slegte gewoonte is van party studente om op ongeleë tye besoeke af te lê. Geen gemoedsaandoening ontstaan nie. (Die p.p. noem, by wyse van verklaring, die indruk wat hy hom bestaan en wat hy introspektief vasstel, dat die aantal intellektuele inhoude die tot bewussyn kom van die gemoedsaandoening verhinder het).

Intellektuele inhoude, wat met die K.P.O. geassosieer geraak het, word baiemaal later gereproduseer wanneer die K.P.O. tot aandag kom. Hulle kan dan selfs die aandag tot uitsluiting van die gemoedsaandoening vul op grond van die beperkte omvang van die aandag. 'n Oorsaak vir die betrokke gemoedsaandoening om af te stomp is teenwoordig wanneer die aandag deur die K.P.O. en ander intellektuele inhoude ingeneem word.

Die p.p. E. (V. 3. 8. Skyf A.) reageer korrek. Die korrekte reaksie laat hom dink aan die verskillende tiepes van 'n korrekte reaksie, wat in die eksperimentereeks bestaan. Hy dink dan ook aan die verskillende soorte take wat korrek moet uitgevoer word. Slegs 'n baie swak blydskap ontstaan, terwyl die blydskap sterk is in gevalle waar die feit van sy korrekte reaksie in die bepaalde geval alleen tot aandag kom.

Ons kan, verder, aanneem, dat die kompleks [1] vir 'n K.P.O. in baie gevalle met 'n aantal komplekse vir soortgelyke K.P.O.'e geassosieer is.[2] Inhoude wat geassosieer is met 'n inhoud, waarop 'n mens

---

[1] Die term "kompleks" word nie in die Psiego-analietiese sin gebruik nie, dog in ooreenstemming met die gebruik van Selz, 35; 89 e.v.

[2] Vgl. Selz se ~~wet~~ begrip van Kompleksassosiasie. 35: 89 e.v.

spesiaal let, word egter maklik in so'n geval gereproduseer. Daar sal dus 'n tendens wees vir ander K.P.O.'e om gereproduseer te word wanneer die betrokke K.P.O. goed in die bewussyn is. Die reedsgenoemde oorsaak vir afstomping om plaas te vind is weer teenwoordig wanneer die aandag gevul word deur verskillende K.P.O.'e al sou kwalitatief dieselfde soort gemoedsaandoening met elkeen van hulle gepaard gegaan het as hulle apart tot bewussyn sou gekom het.

Die p.p. B. (I. 4. 4. "Medelye") het gedink aan hulpelose klein katjies, aan 'n siek ou mens, aan hospitale en aan 'n ou man met 'n afbeen, wat baie pyn gely het. Verskillende van die inhoude was gedurig saam in die bewussyn. Die medelye was swak. (Die p.p. ongevra as verklaring van sy introspeksie toegevoeg dat dit hom voorkom dat die swakheid van die gemoedsaandoening toe te skrywe is aan die aantal inhoude wat gedurig saam in sy bewussyn was).

Daar is wel seker gevalle waar die gemoedsaandoeninge duideliker ontstaan wanneer inhoude, wat met die K.P.O. geassosieer is, gereproduseer word. Die bepaalde gevalle waarop ons doel, is egter nie uitsonderings op die voorgaande bewerings nie. Die geassosieerde inhoude, wat in diè gevalle gereproduseer word, hang baie nou saam met die K.P.O., en help om bestanddele daarvan duidelik tot bewussyn te bring, of om die belang of werklikheid van die K.P.O. te aksentueer. Diè inhoude is dus ondergeskik aan die sentrale idee van die K.P.O., en bestaan in noue aansluiting daaraan. Hulle kan selfs gedeeltelik op die agtergrond van die bewussyn wees en tog help om die sentrale idee van, of die algemene gedagte aan, die K.P.O. helderder tot aandag te bring. (Vgl. bl. 88. r. 11 v.o. ). Die geassosieerde inhoude vul in so'n geval nie die aandag nie, wat 'n gunstige kondiesie vir afstomping sou gewees het, maar maak die

toestand gunstiger vir die ontstaan van 'n sterk gemoedsaandoening deur die K.P.O. se inhoud te verduidelik of sy belang te aksentueer. Daarom vind ons ook dat, hoewel die omvang van die aandag beperk is, die mees intensiewe gemoedsaandoeninge soms ontstaan, waar 'n ingewikkelde situasie met groot helderheid in die aandag is.

Die tevredenheid in verband met 'n verskynsel, wat iemand besig is om te ondersoek, ontstaan baiemaal die sterkste, wanneer hy, in aansluiting aan die gedagte aan die verskynsel, 'n denkbeeld kry van die verskillende bestanddele en oorsaaklike faktore soos hulle in 'n sistematiese verband staan. Party van die besonderhede kom wellig vaer tot bewussyn as ander, maar dit is tog vir die persoon asof hy ineens 'n duidelike oorsig kry oor die geheel.

Soms word geassosieerde idees, waarmee sterk gemoedsaandoeninge gepaard gaan, op grond van die bewussyn van die K.P.O. gereproduseer. Die gemoedsaandoeninge vir die intellektuele inhoude kan selfs sterker wees as die gemoedsaandoening van die K.P.O. Nou het gemoedstoestande onder seker omstandighede die werking om die verbonde idee 'n tydlank in die bewussyn te fikseer.[1] So'n toestand is gunstig vir die gepaarde gemoedsaandoening om sterk te bly. Dit kan dan voorkom dat die geassosieerde idee en sy gemoedsaandoening die aandag hoofsaaklik in beslag neem en die K.P.O meer na die agtergrond van die bewussyn verdring. Die toestand is gunstig vir die afstomping van die gemoedsaandoening vir die K.P.O., wanneer die betrokke K.P.O. na die agtergrond vandie bewussyn.

[1] 39 : 127, 128, 131, 132.

verdring word, omdat die gemoeds-aandoeninge van die geassosieerde idees, en die geassosieerde idees, die aandag grotendeels vul.

Die p.p. B. (V. 3. 14. Skyf A.) reageer korrek. Tegelyk met sy reaksie dink hy egter aan die straf. Hy bly die hele tyd net vaag bewus van sy korrekte reaksie, terwyl die gedagte aan die straf en veral sterk angs, duidelik tot bewussyn kom. Geen tevredenheid of blydskap het in verband met die korrekte reaksie ontstaan nie. (Die p.p. is nooit onbillik in verband met diè skyf gestraf nie; die gedagte aan straf het nie weens 'n direkte verwagting daarvan ontstaan nie).

Die gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. word in party gevalle self so intensief dat dit die aandag grotendeels vul, en die K.P.O. na die agtergrond van die bewussyn verdring. Die toestand is dan gunstig vir die gemoedsaandoening om af te stomp omdat die betrokke K.P.O. nie meer helder tot aandag kom nie. Dit is een faktor wat in aanmerking kom vir die verklaring van waarom die oordrywing van 'n gemoedsaandoening so gou deur 'n verswakking daarvan gevolg word.

Die toorn van iemand wat "blind van woede" is, d.i. wie se hele dinkvermoë deur sy gemoedsaandoening verlam is, duur gewoonlik nie lank nie.

Ons wil nie te veel nadruk lê op die faktor as deeloorsaak vir die verswakking van 'n gemoedsaandoening wat oordryf word nie, omdat hier 'n sentrale moeilikheid geraak word, wat na ons mening bestaan.

---

1) Die moeilikheid waarop ons doel is dat aan die een kant die belang van die gedurige bewussyn van die intellektuele inhoude vir die voortbestaan van die gepaarde gemoedsaandoeninge beklemtoon word (Sie 78. ), en dat aan die ander kant weer beweer word dat gemoedsaandoeninge die langdurige en helder bestaan van die intellektuele inhoude in die bewussyn bewerk (Vgl. bl. 130 ev.). Die juiste verband tussen die skynbaar teenstrydige bewerings kan ons egter nie aangee nie. Hier is blykbaar 'n ingewikkelde samewerking van omstandighede

Ons gee die werking van die genoemde faktor dus net as 'n hipotetiese verklaring aan.

Ander faktore wat waarskynlik ook 'n rol speel om die gemoedsaandoening gou te laat verswak in sulke gevalle is "uitputting van die senugestel", en temperamentseienskappe.

VERANDERINGE IN DIE INTELLEKTUELE INHOUD WAARDEUR DIE K.P.O. TOT BEWUSSYN KOM. Ons het vantevore beweer dat diè toestand gunstig is vir die K.P.O. om by elke herhaling helder tot aandag te kom, waar verskillende inhoude afwissel waardeur aan die K.P.O. gedink word (bl. 80 ). Die helder bewussyn van die K.P.O. is dan weer gunstig vir die gemoedsaandoening. Veranderinge in die intellektuele inhoude, waardeur aan die K.P.O. by herhaling gedink word, kan egter tot afstomping van die betrokke gemoedsaandoening meewerk, as laasgenoemde oorspronklik in aansluiting aan 'n seker intellektuele inhoud ontstaan het, d.w.s. in aansluiting aan 'n bepaalde middel om aan die K.P.O. te dink, en nie net op grond van van die feit dat aan die K.P.O. gedink word nie. (a) Die bewussyn van seker besonderhede in verband met die K.P.O. is soms 'n vername deeloorsaak vir die ontstaan van 'n gemoedsaandoening in verband met die hele intellektuele inhoud, waarvan die bewussyn van besonderhede 'n deel is. 'n Oorsaak vir afstomping van die betrokke gemoedsaandoening is teenwoordig as die K.P.O. later helder dog meer globaal as tevore in die aandag is, d.w.s. waar die bewussyn van besonderhede, in

g e a b s t r a h e e r d e [1] v o r m,   w e g v a l.

Die p.p. A. moes eenkeer 'n siek kat verdrink en afsku het bai
sterk by hom ontstaan toe hy dit gedoen het. Hy het herhaaldelik
gedurende die volgende jaar daaraan gedink, en het hom dan duidelik
voorgestel hoe die kat onder die water geskop het. Hy het ook elk
keer visuele beelde gehad van hoe die kat gelyk het toe hy dit in d
sak sit, en later toe hy dit begrawe het. Die afsku het altyd ste
er ontstaan wanneer hy aan diè verskillende inhoude dink. Later
het hy meer algemeen aan die verdrink van die kat gedink, dus sonder dat die besonderhede apart tot bewussyn kom; en die afsku het
verswak naarmate sy gedagtes aan die geval 'n algemene vorm geneem
het.

'n Ander persoon deel mee dat 'n besonder onaangename voorval
een aand plaasgevind het, wat hom baie ongelukkig gemaak het. Hy
kon maandelank nie aan die gebeurtenis van die aand dink nie sonder
dat die hele verloop van sake weer tot bewussyn kom, en hewige smar
laat ontstaan. Later het minder besonderhede tot bewussyn gekom e
was die smart ook minder hewig as tevore. Uiteindelik kon hy helder (hoewel globaal) aan die voorval dink sonder smart. Toe merk
hy egter op dat die so uiters pynlike bestanddele glad nie tot bewussyn gekom het nie, en dat hy net algemeen aan die gebeurtenis
gedink het. Hy was nie eerder bewus daarvan gewees dat hy anders
aan die voorval gedink het as vroeër nie. Die smart het weer ontstaan toe sy aandag op diè manier spesiaal op die besonderhede gerig is.

Die p.p. F. (I. 8. 2, 3. "Teleurstelling") het gedink aan seke
planne van sy vader, wat sy eie planne sou verongeluk, en taamlike
sterk teleurstelling het ontstaan. Hy het weer aan sy vader se
planne gedink toe die prikkelwoord 'n week later weer aangebied is.
Hy beweer egter dat hy toe net algemeen aan die planne gedink het,
en dat hy nie gedink het aan die inhoud van die planne of wat hulle
vir hom (p.p.) sou beteken nie. Geen teleurstelling het ontstaan
nie.

Die tendens bestaan veral in verband met herinneringsgemoedsaandoeninge om vir diè rede af te stomp, want hoe langer die tyd is
wat na die ervaar van die K.P.O. verloop het, des te meer word net
globaal daaraan gedink. Dit hang saam met die proses van vergeet
Die assosiasies en disposiesies vir die besonderhede is later nie

---

[1] Die term word in ooreenstemming met die gebruik van Selz ~~gebruik~~ gebesig
n.l. ~~(dat 'n inhoud goed tot aandag kom in vergelyking met ander inhoude)~~ as „für sich bewusst" in teenstelling met „mitbewusst."
35:153. Vgl. ook 59:229, 391 e.v.

meer in so'n goeie toestand van gereedheid as tevore nie, en die be-
besonderhede word dus nie so geredelik gereproduseer nie.

Soms dink 'n mens opsetlik nie aan die besonderhede nie, waar h
weet dat hy verplig is om aan die K.P.O. te dink. Hy doen dit om
ongewenste gemoedsaandoeninge te vermy.

Die p.p. C. (II. 9. 3 - 6) wou nie graag aan 'n seker persoon dink nie, omdat die gedagte aan die persoon hewige selfverwyt en spy veroorsaak het, wat baie onaangenaam was. Toe die naam van die persoon herhaaldelik as prikkelwoord aangebied word, het die p.p. in
aan die bepaalde persoon het maar dat hy alle besondere gedagtes
verskillende gevalle gekonstateer dat hy wel algemene gedagtes wat opkom onderdruk. Die gemoedsaandoening was baie swakker in sulke gevalle as in die ander waar die p.p. die teenwoordigheid van besonder gedagtes konstateer.

(b) 'n Gemoedsaandoening ontstaan i party gevalle in aansluiting aan die bewussyn van 'n hele ideë-kompleks in verband met die bepaalde K.P.O. 'n Gunstige kondiesie vir afstomping van die gemoedsaandoening is teenwoordig as dele van dié kompleks wat eers in die bewussyn was, by herhaling nie tot bewussyn kom nie. Die betrokke persoon kan dan aan die K.P.O. dink deur midde van die orige dele van die kompleks wat goed in die aandag ontstaan.

Tevredenheid ontstaan by die p.p.e B. en I ( in reeks V, skyf A in aansluiting aan die bewussyn dat hul hulle taak korrek uitgevoer het, pyn vermy het, en die p.l. se goedkeuring verwerf het. Die tevredenheid is swakker in die gevalle waar die p.p.e net helder bewus was van hulle korrekte reaksie.

(c) Soms dink 'n mens oorspronklik helder aan 'n K.P.O. deur middel van 'n bepaalde deel van die ideë-kompleks, b.v. deur middel van die hoofkenmerk van die K.P.O., met die gevolg dat 'n gemoedsaandoening ontstaan. Nou gebeur dit in party gevalle dat die intellektuel

inhoud, waardeur iemand aan die K.P.O. dink, by die herhaling van die bewussyn van die K.P.O. verander, n.l. so dat die nuwe intellektuele inhoud maar 'n deel van die vorige bevat en deels nuut is. D i e t o e s t a n d w o r d e l k e k e e r g u n s t i g e r a s t e v o r e v i r d i e a f s t o m p i n g v a n d i e b e t r o k k e g e m o e d s a a n d o e n i n g n a a r m a t e d i e l a t e r i n t e l l e k t u e l e i n h o u d m e e r e n m e e r a f w y k v a n d i e o o r s p r o n k l i k e e e n.

Dit was 'n baie onaangename taak vir die p.p. D. om die p.l. by reeks V, skyf D, te straf as hy (p.p.) 'n fout maak. Die aandoening by 'n korrekte reaksie was eers besonder sterk omdat die p. by die korrekte reaksie in hoofsaak bewus was ~~dat dié reaksie in hoofsaak bewus was~~ dat dié reaksie vir hom beteken die bevryding va die onaangename taak. Na hy egter herhaaldelik korrek reageer het raak die gedagte aan die korrekte reaksie as 'n verlossing van die taak op die agtergrond van die bewussyn. Hy vergeet ook dat hy di p.l. by 'n verkeerde reaksie sal moet straf. Hy dink later in hoofsaak aan die korrekte reaksie as korrek, met soms die gedagte daarby dat hy reg kan reageer al is die taak moeilik. Die voldoening is dan baie swakker. (Waardeoordele is van groot belang vir die afstomping in gevalle soos laasgenoemde. (Sie Hfst. VII). Die invloed van die afstompingsfaktor onder behandeling word egter ook deur die voorbeeld aangetoon).

(d). Dit is soms nodig vir 'n deel, of seker dele, van 'n intellektuele inhoud waardeur iemand bewus word van 'n K.P.O., om helder in die bewussyn te wees om 'n gemoedsaandoening in aansluiting aan die <u>hele</u> intellektuele inhoud te wek. D i e t o e s t a n d i s g u n s t i g v i r a f s t o m p i n g v a n d i e b e t r o k k e g e m o e d s a a n d o e n i n g o m i n t e t r e e, a s d i é d e e l, o f d e l e, v a n d i e i n t e l l e k t u e l e i n h o u d l a t e r v a e r t o t b e w u s s y n k o m a s t e v o r e, t o e d i e g e m o e d s a a n d o e n i n g o p g r o n d

van die relatiewe helderheid van diè deel, of dele, ontstaan het.

Die idee van straf moet in reeks V, Skyf C, prominent tot aandag kom vir vrees om te ontstaan. Tegelykertyd moet die p.p. ook bewus wees dat die straf by "pers" sal toegedien word, en dat "pers" deur "geel" en "rooi" as waarskuwinge voorafgegaan word. Die vrees ontstaan sterk, wanneer die idee van straf duidelik tot bewussyn kom dog die p.p. die kleure net terloops opmerk. Die vrees ontstaan egter swakker as tevore, wanneer die waarskuwingskleure en pers helder tot bewussyn kom en die idee van straf vaag in die bewussyn is.

(e). 'n Gemoedsaandoening ontstaan soms in verband met 'n K.P.O. omdat ander begeleidende idees, wat ook in die bewussyn is, die kondiesies gunstig maak vir die ontstaan van die gemoedsaandoening. (Die begeleidende idees is nie noodwendig oorspronklik vaag nie; (Vgl. bl. 88 ). 'n Oorsaak vir die afstomping van die betrokke gemoedsaandoening is teenwoordig by die herhaling van die bewussyn van die K.P.O. as diè begeleidende idees minder prominent, of minder in aantal, of glad nie in die bewussyn is nie. Waarde-oordele word nie hier onder begeleidende idees ingesluit nie.

Die p.p. B. deel mee dat hy 'n brief van 'n goeie vriendin gekry het, waarin sy hom vertel van die treurige toestand van 'n geëerde, dog vir p.p. onbekende, familie weens slegte gedrag van die man. 'n Sterk medelye vir die vrou het by die p.p. ontstaan toe hy dit vir die eerste keer gelees het, hoewel die situasie soortgelyk was aan ander en dus nie net op grond van nuutheid die aandag getrek het en die gemoedsaandoening sterk gewek het nie. Die p.p. deel verder mee dat hy die brief 'n paar dae later weer gelees het maar dat geen gemoedsaandoening nie, of slegs 'n baie swakke, ontstaan het. Hy beweer dat hy die eerste keer in 'n baie goeie toestand vir gemoedsaandoeninge was; deels omdat hy duidelik bewus was daarvan dat die brief van diè vriendin gekom het, en dat hy daarna verlang het; deels omdat die geval toe sy belangstelling gewek het omdat sy dit meegedeel het, en deels omdat hy sterk onder die indruk gekom

het van hoe diep sy oor die lotgevalle van die betrokke familie voel. Hy konstateer dat hierdie gedagtes nie by die twede keer se lees in sy bewussyn was nie, en meen dat die gemoedsaandoening nie ontstaan het nie omdat hy die geval toe op sy eie beskou het sonder dat ander gedagtes teenwoordig was.

DIE INVLOED VAN 'N GEESTESSTELLING: Die bestaan van 'n geestesstelling in verband met 'n K.P.O. kan gunstig wees vir die gemoedsaandoening om sterk in verband met die K.P.O. te ontstaan. 'n Geestesstelling is deels gunstig vir die ontstaan van 'n gemoedsaandoening omdat ons by 'n geestesstelling met 'n oorsaak vir 'n bepaalde rigting van die aandag te doen het op grond van die gereedheid vir prikkeling van 'n seker appersepsie-massa. Die K.P.O. kom gevolglik in so'n geval geredelik helder tot aandag, en dit is gunstig vir die betrokke gemoedsaandoening om te ontstaan (Bl. 78 e.v.). Buitendien stel iemand gewoonlik belang in 'n K.P.O. waarvoor hy 'n geestesstelling het, en belangstelling is ook gunstig vir die ontstaan van gemoedsaandoeninge. 'n Afstompingsfaktor is teenwoordig by 'n herhaling van die bewussyn van die K.P.O. wanneer 'n geestesstelling in verband met die K.P.O. seker wysigings ondergaan, verdwyn, of deur 'n ander geestesstelling vervang word, terwyl die oorspronklike geestesstelling gunstig was vir die ontstaan van die betrokke gemoedsaandoening. Afstomping kan in so'n geval selfs plaasvind hoewel die K.P.O. by die verskillende herhalinge ewe helder tot

bewussyn kom.

(Hierdie gevalle moet onderskei word van gevalle waar begeleidende idees teenwoordig is in die aandag, en van die alreeds besproke tiepe van geval waar vae bewussynsinhoude invloed uitoefen (bl. 87 en 98)).

In die volgende geval het die onderlinge graad van gereedheid van die verskillende geestesstellinge verander.

'n Sielkundige, wat in 'n bepaalde rigting navorsingswerk doen kan met groot vreugde vervul word wanneer hy seker verskynsels waarneem wat sy opvattings in die verband staaf. Dit gebeur, egter, dat dié gemoedsaandoening swakker ontstaan wanneer hy verder verskynsels duidelik waarneem, wat hierdie opvatting op dié gebied staaf, omdat hy besig is om 'n heeltemal ander probleem te ondersoek.

Die genoemde oorsaak vir afstomping val natuurlik weg wanneer so'n geestesstelling nie verander nie. Daar is sekere mense wat baie konstant in dieselfde rigting en op dieselfde manier dink. Insover hulle gemoedsaandoeninge deur hulle geestesstelling(e) bepaal word, stomp eergenoemde nie af nei.

Geen afstomping, weens die onveranderlikheid van die betrokke geestesstelling, kom veral in aanmerking by ou mense van die minder ontwikkelde klas. Die gedagte aan iets wat hulle afkeur, b.v. 'n seker soort kleredrag, sal elke keer dieselfde verontwaardiging by hulle wek. Hulle merk soiets dadelik, en neem altyd dieselfde houding daarteen in. Afstomping van die betrokke gemoedsaandoening vind egter plaas by meer ontwikkelde mense by die herhaling van die bewussyn van die K.P.O. Die rede vir hierdie verskil is blykbaar:

(1) omdat die aandag van die minder ontwikkelde persoon meer gerig is op die nietighede van die lewe, wat sy hoofbelange vorm; dié nietighede trek dadelik sy aandag, terwyl hulle die aandag van die meer ontwikkelde persoon net trek solank hulle vir hom nuut is; die laasgenoemde se gemoedslewe word dus net tydelik deur hulle beïnvloed; en

(2) omdat die mense van die eerste klas seker vaste begrippe het wat hulle oordele in die rigting van hulle aandag bepaal, sodat hulle elke keer dieselfde inhoude uit dieselfde gesigspunt waarneem; die oordele en aandagsrigting van die twede klas mense, daarteen, varieer meer geredelik volgens nuwe idees en gesigte.

Die kanse is gering vir 'n persoon om die keersy van 'n K.P.O. op te merk, of waarde-oordele oor 'n K.P.O. in verband met die keersy te vel in die gevalle waar daar 'n geestesstelling is vir een sy van die K.P.O., en waar die kondiesies vir 'n sterk gemoedsaandoening dan gunstig is insover diè geestesstelling teenwoordig is. Gevolglik is so'n toestand van sake ongunstig vir die afstomping van die betrokke gemoedsaandoening. Die toestand is ongunstig vir afstomping (1) omdat die aandag gerig is op die K.P.O. sodat dit helder in die aandag is; en (2) omdat die omstandighede deur diè geestesstelling ongunstig is vir inhoude en oordele om tot aandag te kom, wat die voortbestaan van die gemoedsaandoening sou teenwerk.

'n Geestesstelling kan o.a. ook op die volgende manier gunstig vir die voortbestaan van 'n gemoedsaandoening wees. Iemand wat 'n geestesstelling vir 'n K.P.O. het, let beter op besonderhede in verband met die K.P.O., en die toestand is gunstig vir die K.P.O. om deur afwisselende en enigsins nuwe intellektuele inhoude gedurig helder tot aandag te kom. Altwee die faktore, n.l. let op besonderhede en afwisseling van die intellektuele inhoude, is onder seker omstandighede gunstig vir die gemoedsaandoening om sterk te ontstaan (Sie bl. 80, 94 e.v.).

Dit is wellig 'n deeloorsaak vir die bestendigheid van die liefde van een persoon vir 'n ander.

Die toestand is ook gunstig vir afstomping in die gevalle waar iemand eers 'n gemoedsaandoening ondervind het in aansluiting aan die bewussyn van 'n K.P.O. toe daar geen,

of geen sterke, geestesstelling in verband met die K.P.O. bestaan het nie en waar 'n geestesstelling wat teen die K.P.O. gekant is, later ontwikkel.

'n Ongodsdienstige persoon het, waar die geleenthede hulle aan gebied het, 'n seker vermaaklikheid baie geniet, terwyl hy hom feitlik uitsluitlik aan sy besigheidsbelange gewy het, en vir hulle baie sterker geestesstellinge gehad het as vir die vermaaklikheid. Hy het egter onder godsdienstige invloede gekom, waardeur hy o.a. 'n streng veroordelende houding teen alle vermaak ingeneem het. Die bepaalde vermaaklikheid het hom toe geen genot meer verskaf nie (Vgl. bl. 202).

VERMINDERING VAN DIE OPVOLGENDE AANDAG AAN DIE K.P.O: 'n Kort voortbestaan van 'n K.P.O. in die bewussyn is 'n oorsaak vir afstomping. Hierdie oorsaak tree o.a. in werking waar die betrokke gemoedsaandoening op grond van 'n mislukte of suksesvolle uitvoering van 'n taak ontstaan. 'n Gemoedsaandoening ontstaan net sterk as die betrokke persoon minstens 'n kort tydjie helder bewus was van die mislukte of suksesvolle uitvoering. Ons is egter nie in staat om nader gegewens aan te voer met betrekking tot die lengte van die tydjie wat nodig is nie. 'n Oorsaak vir 'n gemoedsaandoening om swak, of glad nie, te ontstaan in aansluiting aan die resultaat van die uitvoering van 'n taak is teenwoordig, as die persoon wat die taak uitgevoer het, bewus is van ander inhoude onmiddellik na die reaksie as reg of verkeerd helder tot bewussyn gekom het.

Die p.p.e se aandag word in party gevalle (b.v. p.p. B. V. 3. 13. Skyf B.) onmiddellik na die bewussyn van die korrekte reaksie, gevul deur verligting dat die taak uitgevoer is en die straf vrygespring is. Die tevredenheid met die korrekte reaksie ontstaan swak in sulke gevalle.

Daar is veral min opvolgende aandag aan die K.P.O. wanneer ander

gadagtes, wat deur die taak verdring was, gereed is om op te kom so dra die taak afgehandel is.

Die p.p. B. (V. 3. 5. Skyf A. ) het met belangstelling en aandag hom ingespan om sy taak uit te voer. Hy het duidelik bewus geword van sy korrekte reaksie, maar beweer dat sy algemene bewussyns toestand hom onmiddellik na die reaksie sterk laat geld het. Hy het n.l. weer gedink aan seker pligte wat hy moet uitvoer en het na gedink hoe hy die werk moet aanpak. Die p.p. kon geen tevredenheid met die korrekte reaksie konstateer nie. Tevredenheid het vorige kere sterk ontstaan toe sy aandag 'n tydlank na die reaksie daarop gerig was.

Die toestand is gunstig vir afstomping wanneer iemand, by 'n herhaling van die bewussyn van die K. P. O., net 'n oomblik helder bewus word van die K. P. O., waarna hy onmiddellik aan ander inhoude dink, terwyl oorspronklik 'n sterk gemoedsaandoening by hom ontstaan het toe die K. P. O. 'n tydjie helder in die bewussyn was.

Daar is 'n tendens om <u>langer</u> aandag aan 'n nuwe gebeurtenis, of die resultaat van 'n nuwe taak, te gee, as aan bekende gevalle. Hierdie afstompingsfaktor kom dus ook in aanmerking waar ons aan iets gewoond word. Die gevalle waar 'n bekende K.P.O. 'n oomblik baie <u>helder</u> tot aandag kom sonder dat 'n gemoedsaandoening ontstaan kan deels deur dié oorsaak vir afstomping verklaar word.(Vgl. bl. 7? waar die gemoedsaandoening afstomp omdat die K.P.O. <u>vaer</u> tot bewussyn kom). 'n Bekende K.P.O. kom in party gevalle dadelik tot aandag en word weer geredelik deur ander inhoude in die aandag vervang

Die verskillende bestanddele van 'n onbekende K.P.O. word daarenteen in baie gevalle eers geleidelik opgemerk en oorweeg, waardeur die K.P.O. minstens die tydjie in die bewussyn bly, wat o.a. nodig is vir 'n gemoedsaandoening om sterk te ontstaan.

Die hele grap in al sy besonderhede kom in reeks 111 by party pare (b.v. p.p. H.) op sodra die p.l. die grap weer begin lees, en hulle aandag dwaal dan onmiddellik af voor 'n gemoedsaandoening ontstaan. 'n Swak gemoedsaandoening het daarenteen ontstaan waar die pare hulle met meer of minder sukses verset het teen die afdwaal van hulle aandag.

ANTISIPASIE VAN DIE INTELLEKTUELE INHOUD; Die intellektuele inhoud het hier betrekking op bewussynsinhoude waardeur iemand bewus kan word van 'n K.P.O., of 'n deel van 'n K.P.O. Ons verstaan dan onder "antisipasie van 'n intellektuele inhoud" dat iemand vooraf 'n voorstelling van 'n intellektuele inhoud gehad het in aansluiting waaraan die betrokke gemoedsaandoening later ontstaan. Die voorstelling kan slegs vaag wees, soos b.v. 'n onduidelike idee van die oplossing of van die reaksie wat uitgevoer word. (Ons doel hier nie op die gevalle van 'n definitiewe verwagting van 'n seke inhoud nie, soos b.v. die gedagte aan sukses in verband met 'n taak). Die toestand is gunstig vir 'n gemoedsaandoening om sterk te ontstaan, wanneer 'n antisipasie van die intellektuele inhoud teenwoordig was, beide as die antisipasie vervul word, of nie vervul word nie. Ons neem volgens ons protokolle aan dat 'n oorsaak vir afstomping teenwoordig is as 'n antisipasie van die intellektuele inhoud later wegval of vervang word deur 'n definitiewe "weet" van

d i e  r e s u l t a a t. Faktore soos spanning, onsekerheid, wense of beoordelinge word nie in die protokolle genoem waarvolgens ons die gevalle anders sou verklaar nie.

Die gemoedsaandoening ontstaan sterk by sukses of mislukking in reeks V, skywe A. en D., waar die p.p.e hulle vooraf probeer voorstel hoe die voltooiïng van hulle taak sal wees. Dit is b.v. die geval waar die p.p.e hulle voorstel hoe hulle die knoppie druk en die skyf by die korrekte kombinasie bly staan. Die p.p.e konstateer nie in dié gevalle 'n verwagting soos in party ander gevalle nie. Sulke voorstellings het na 'n paar herhalinge van die proewe met 'n skyf nie meer ontstaan nie, en die gemoedsaandoeninge was toe ook swakker as tevore.

Hierdie moontlike afstompingsfaktor gee dus 'n verder gedeeltelike verklaring vir afstomping van 'n gemoedsaandoening waar die K.P.O. bekand word, en waar daar dan ook geen antisipasie in bogenoemde sin voorkom nie.
In plaas daarvan vind baiemaal vooraf 'n kennisaktualisering [1] plaas, en die gemoedsaandoeninge ontstaan swak in sulke gevalle in ons protokolle.

Die laglus en genot in verband met 'n grap in reeks 111 ontstaan swak of glad nie, wanneer die inhoud en die punt van die grap tot bewussyn kom sodra p.l. die grap begin lees.

---

[1] Selz se Kennisaktualisierüng 35:/55.

## HOOFSTUK Vl. REPRODUKSIE EN AFSTOMPING.

Die oorsaaklike verband tussen afstomping en die verskillende maniere waarop, en omstandighede waaronder, 'n K.P.O. in die bewussyn kan wees, is in die vorige hoofstuk behandel. Hier word afstomping bespreek in verband met die tot bewussyn kom van die K.P.O., en soms ook van geassosieerde inhoude. Die kondiesies vir afstomping, wat in die twee hoofstukke aangegee word, openbaar in baie gevalle net onder sye van dieselfde saak, en vul mekaar aan, sodat die indeling meer 'n vormlike as 'n materiële indeling is. Gevalle wat in verband met mekaar staan sal deur middel van verwysings aangegee word, behalwe waar so 'n verband onmiskenbaar is.

Iemand kan hoofsaaklik van 'n K.P.O. bewus word (1) waar die K.P.O. teenwoordig is; (2) waar die K.P.O. vroeër teenwoordig was, en herinner word; (3) waar die K.P.O. doel op 'n denkbeeldige voorwerp of gebeurtenis, wat nooit in die vorm vir die betrokke persoon bestaan het nie, maar wat hy as werklik voorstel op grond van bestaande assosiasies en disposiesies.

Nou volg die behandeling van verskillende faktore, wat tot afstomping lei in verband met die maniere waarvolgens iemand van 'n K.P.O. kan bewus word.

### § A. Afstompingsverskynsels in verband met reproduksie wat voorkom beide waar 'n K.P.O. ervaar word en waar dit herinner word.

Soms gaan die afstomping van beide ervarings- en herinneringsgemoedsaandoeninge gepaard met gelyksoortige veranderinge in verband

met die tot bewussyn kom van die K.P.O.'e in die verskillende gevalle.

STERKTE VAN DIE ASSOSIASIES EN DISPOSIESIES. Disposiesies vir gemoedsaandoeninge, en assosiasies tussen hulle en die disposiesies vir intellektuele inhoude, kom nie hier in aanmerking nie, dog behoort tuis by 'n bespreking van gestemdhede in verband met afstomping (sie bl. 295). Hier word net die assosiasies en disposiesies vir die intellektuele inhoude bespreek in aansluiting waaraan die betrokke gemoedsaandoening ontstaan.

Die snelheid en gemak waarmee 'n inhoud gereproduseer word hang o.a. af van die sterkte van die betrokke assosiasies en disposiesies. Die volgende faktore is van belang vir die sterkte van 'n disposiesie: die intensiteit van die veroorsakende bewussynsinhoud [1]; die duur van sy inwerking [2]; die aantal herhalings daarvan [3]; en die mate van aandag daaraan gegee [4]. Dieselfde faktore is gunstig vir die vorming van 'n goeie assosiasie, waar hulle geld vir die inhoude waartussen die assosiasie geskep word.

'n Gemoedsaandoening verswak baiemaal volgens die protokolle wanneer 'n K.P.O. herhaaldelik tot bewussyn kom. Die assosiasies en disposiesies tussen die intellektuele inhoude versterk egter wanneer die K.P.O. herhaaldelik tot bewussyn kom. (Dit is ook die geval met die motoriese assosiasies en disposiesies in die gevalle

---

1) 29 : 54; 9: 665.
2) 29: 56, 57; 9: 754; 62: 197 e.v.
3) 29 : 58, 59; 9: 649 e.v.
4) 29 : 59; 9: 779.

waar die K.P.o. 'n handeling insluit.) Ons kan ons dus die probleem stel: in hoever is die versterking van die assosiasies en disposiesies 'n deeloorsaak vir afstomping, insover die twee prosesse in baie gevalle gelyktydig plaasvind?

Die afstomping van 'n gemoedsaandoening hou in baie gevalle tred met die versterking van die assosiasies en disposiesies vir die betrokke intellektuele inhoude. Daarenteen stomp die gemoedsaandoening, ceteris paribus, <u>nie</u> af nie, of versterk selfs, in gevalle waar die assosiasies en disposiesies 'n tydlank nie versterk nie, of verswak. (Die oorsaak vir die verswakking van die assosiasies en disposiesies kan 'n gebrek aan voldoende verder herhalinge wees [1]).

Die p.p. E. (lV. 1. 3.) het 'n opgewonde blydskap gevoel toe hy hom die regte antwoord op die raaisel herinner. Diè raaisel is weer 'n maand later gegee, en toe was die gemoedsaandoening eerder sterker as tevore, insover die p.p. 'n gevoel van oorwinning by die blydskap konstateer, toe hy die antwoord diè keer herinner. Hy het ook diè keer herhaaldelik sy sterk bevrediging te kenne gegee.

'n Taamlik reelmatige verswakking van die betrokke gemoedsaandoening het daarenteen plaasgevind in ander gevalle, waar 'n raaisel eenmaal per week aan dieselfde p.p. gegee is.

Dieselfde tiepe van verskynsel het in verband met ander ppe. ingetree. 'n Kort vakansie, wat die uitvoering van die eksperimente met diè ppe. onderbreek het, was die oorsaak vir die verlenging van die tussentyd.

Die sterkte van die betrokke gemoedsaandoening het in ander gevalle konstant gebly, nl. waar die tussentyd tussen herhalinge nie te lank was nie, sodat die assosiasies en disposiesies vir die K.P.O. blykbaar nie verswak of versterk het nie. (Dit was wellig die geval omdat die invloed van die herhalings en die tussentyd mekaar balanseer het.)

1) 29 : 123; 9:678 e.v.

Die reedsgenoemde onderbreking van die eksperimente, weens die kort vakansie, het in die geval van 4 ppe. nie 'n maand nie dog twee tot drie weke geduur. Die gemoedsaandoeninge was blykbaar ewe sterk in die geval van elke raaisel, wat aan hulle net voor en net na diè tussenperiode gegee is. (Die vergelyking tussen die intensiteite van die gemoedsaandoeninge in die verskillende gevalle berus in hoofsaak op die introspektiewe gegewens, insover hulle 'n mens in staat stel om die intensiteite van die betrokke gemoedsaandoeninge te beoordeel. Verder kom ook in 'n paar gevalle in aanmerking die vergelykende oordeel van die ppe. self, wat gegee is in antwoord op 'n vraag van die p.l. omtrent die relatiewe sterkte van die gemoedsaandoeninge voor en na die vakansie.) 'n Baie duidelike afstomping het daarenteen ingetree, binne twee of drie weke, in ander gevalle waar die raaisels een- tot tweemaal per week herhaal is.

Die volgende tiepe van geval toon ook blykbaar 'n direkte oorsaaklike verband tussen afstomping en die sterkte van die assosiasies en disposiesies vir die K.P.O. Iemand wat vir die eerste keer met 'n ingewikkelde K.P.O. te doen kry, besit nie die sterk assosiasies tussen die disposiesies vir die bestanddele, wat hom in staat sou stel om die K.P.O. goed deur te sien nie. Hy raak in so 'n geval maklik verwar. Sterk gemoedsaandoeninge ontstaan dan ook dikwels waar iemand slegs 'n verwarde begrip van die K.P.O. het. Die toestand is gunstig vir sulke gemoedsaandoening om af te stomp naarmate die geheel duidelik geïsoleer tot bewussyn kom wanneer die assosiasies en disposiesies sterker is. (sie verder bl. 116 in verband met 'n ingewikkelde K.P.O.)

Iemand deel mee dat hy eers altyd deurmekaar geraak het as 'n persoon in sy teenwoordigheid flou val. Hy het wel vae idees gehad dat hy die persoon moes help optel, water moes haal, klere losmaak, lawe, ens., maar die idees was verwar. Hy was nooit helder bewus van presies wat hom te doen staan nie. Hy het dan altyd angstig en ongelukkig gevoel. Toe hy egter 'n paar maal in sulke omstandighede deur ander mense rondgestuur is om te doen wat nodig was, het later in sulke gevalle duidelik by hom opgekom wat moes

gedoen word. Verwarring en angs het nie weer ontstaan nie — selfs waar sy hulp nie nodig was nie weens die teenwoordigheid van ander mense.

Gevalle van ingewikkelde K.P.O.'e wys egter op nog 'n manier in die rigting van 'n direkte oorsaaklike verhouding tussen afstompping en die sterkte van die assosiasies en disposiesies vir die K.P.O. Dit is nl. welbekend dat hoe omvangryker 'n inhoud is des te meer herhalinge nodig is om die moeilikhede in die vorming van die assosiasies en disposiesies te oorwin. Laasgenoemde versterk minder by elke herhaling as die geval is waar 'n inhoud 'n klein omvang het. Hierdie feite verklaar deels waarom die gemoedsaandoening in verband met 'n ingewikkelde K.P.O. meer herhalings van die bewussyn van die K.P.O. nodig het om af te stomp as die gemoedsaandoening in verband met 'n eenvoudige K.P.O., as ons 'n oorsaaklike verband tussen die sterkte van die assosiasies en disposiesies en afstomping aanneem.

Die belang van die sterkte van die assosiasies en disposiesies vir afstomping word blykbaar verder aangetoon deur die geval, waar 'n vergete K.P.O., waarmee iemand vroeër so bekend was dat die betrokke gemoedsaandoening toe afgestomp het, weer tot bewussyn kom. Die gemoedsaandoening ontstaan nl. weer sterk waar so 'n vergete K.P.O. een of meer keer later tot bewussyn kom, dog stomp, ceteris paribus, met minder herhaling af as tevore of as die geval is met 'n gemoedsaandoening in verband met 'n onbekende K.P.O. Dit staan wellig dan in verband met die feit dat die vroeëre herhalings nog

'n indruk nagelaat het, sodat die assosiasies en disposiesies deur die later herhalings gouer versterk as anders.[1]) Die assosiasies en disposiesies word betreklik gou op die vorige sterkte teruggebring en die betrokke gemoedsaandoening word betreklik gou net so swak as tevore.

Iemand, wat nie meer genot in die vermaaklikhede en sosiale funksies van haar omgewing kon skep nie, het 'n lang vakansie op 'n plaas gaan deurbring. Sy het toe haar eerste vermaaklikheid na haar terugkeer in die stad weer besonder geniet. Die genot het egter, na net 'n paar van die vermaaklikhede, nie meer in aansluiting daaraan ontstaan nie.

Eintlik is alle gevalle van gewoond word, bekend word, en van meganiese handelinge, waarmee afstomping gepaar gaan, gevalle van nuwe assosiasies en disposiesies wat ontwikkel, of van bestaande assosiasies en disposiesies wat versterk.

Die gegewens, wat totnogtoe aangevoer is, ondersteun die geldigheid van die bewering dat versterking van die assosiasies en disposiesies vir die K.P.O. 'n deeloorsaak vir afstomping is. Verskillende besware moet egter teen so 'n bewering ingebring word. Daar is b.v. gevalle wat die gevolgtrekking uit die reedsgenoemde gevalle weerspreek. (1) Soms ontstaan die betrokke gemoedsaandoening net so sterk as tevore hoewel die assosiasies en disposiesies vir die K.P.O. verswak het, en nie versterk het nie. Die oorsaak vir die sterk ontstaan van die gemoedsaandoening kan b.v. wees omdat die K.P.O. helder tot aandag kom tenspyte van verswakte assosiasies en disposiesies.

---

[1]) vgl. Jost se wet; 9: 701; 29:75.

Daar is b.v. gevalle— en met hulle het ons hier te doen— waar iemand, wat hom vererg het oor 'n seker belediging, nie baiemaal aan die belediging dink nie. Die gemoedsaandoening van ergernis ontstaan in die gevalle tog sterk as die persoon na 'n geruime tyd weer helder aan die K.P.O. dink, d.w.s. as die K.P.O. goed tot bewussyn kom nieteenstaande die verswakte assosiasies en disposiesies nie.

(2) Die betrokke gemoedsaandoening stomp in party gevalle af, in plaas van te versterk, wanneer die assosiasies en disposiesies vir die K.P.O. verswak.

Kort na 'n belediging, as die betrokke assosiasies en disposiesies nog sterk is, ontstaan toorn soms sterk waar iemand dan helder aan alles in verband met die belediging dink. Die betrokke gemoedsaandoening ontstaan daarenteen swakker as tevore as die persoon eers na 'n lang tussenperiode weer aan die belediging dink. Laasgenoemde kom vaer as die vorige keer tot bewussyn, en die assosiasies en disposiesies is die keer swakker as tevore.

(3) Die betrokke gemoedsaandoening versterk in party gevalle, in plaas van af te stomp, waar die assosiasies en disposiesies versterk.

Die voldoening van iemand groei in party gevalle, waar hy met 'n ingewikkelde saak te doen het, naarmate hy na 'n paar herhalinge die saak beter begin deursien en verstaan. Sy voldoening is sterkste wanneer hy die hele saak vir die eerste keer volkome begryp. Die betrokke gemoedsaandoening groei dus in so 'n geval met die versterking van die assosiasies en disposiesies! Ons het hier nl. te doen met 'n funksiegemoedsaandoening wat versterk gelyktydig met die vorming van die assosiasies en disposiesies vir die betrokke inhoud, insover die vorming gelyktydig met die beter verstaan of uitvoering van 'n ingewikkelde of onbekende saak gepaard gaan.

Ons vind nou dat een van die redes waarom afstomping in party van die gevalle plaasvind, en nie in ander nie, waar die betrokke assosiasies en disposiesies versterk, is omdat die versterking van assosiasies en disposiesies in seker gevalle "die helderder word" van intellektuele inhoude in die bewussyn teweegbring, en in ander gevalle "die vaer word" van intellektuele inhoude in die bewussyn.

Dit is egter aandagsverskynsels wat 'n verskillende uitwerking op die betrokke gemoedsaandoening het (bl. 78 e.v.). 'n Verder rede vir die verskil in die verandering van die intensiteit van die gemoedsaandoeninge, in die verskillende tiepes van gevalle, is dat versterking van die betrokke assosiasies en disposiesies soms lei tot die makliker uitvoer van take, wat gunstig is vir afstomping, en soms tot die reproduksie van meer inhoude. Die laasgenoemde verskynsel is in party gevalle gunstig vir die afstomping, en in ander gevalle vir die versterking, van 'n gemoedsaandoening. Die geaardheid van die inhoude, wat tot bewussyn kom, bepaal wat die uitwerkin van hulle teenwoordigheid op die betrokke gemoedsaandoening sal wees. (Vgl. die gunstige uitwerking van besonderhede, bl. 94 ; en die teenwoordigheid van te veel inhoude in die aandag, bl. 89 e.v.).

Eintlik is elke geval, wat skynbaar 'n direkte oorsaaklike verband tussen afstomping en die versterking van assosiasies en disposiesies aantoon, 'n geval van herhaling. Die assosiasies en disposiesies vir die K.P.O. word deur die herhaling van die K.P.O. versterk; en tegelykertyd is die herhaling van die K.P.O. 'n omstandigheid wat gunstig is vir die eintlike afstompingsfaktore om die afstomping van die betrokke gemoedsaandoening te bewerkstellig. Al wat ons dan kan beweer is: dat versterking van die assosiasies en disposiesies plaasvind onder omstandighede wat tegelykertyd gunstig is vir die afstomping van die betrokke gemoedsaandoening. Ons kan geen direkte oorsaaklike verband tussen die twee prosesse aflei nie.

Die gevalle van afstomping, wat van uit die standpunt van die

versterking van assosiasies en disposiesies as teenstrydig voorgekom het, word egter nie voldoende verklaar deur die reeds behandelde aandagsverskynsels as afstompingsfaktore nie. 'n Ondersoeking van die voorbeelde toon aan dat een van die belangrike afstompingsfaktore, wat daar 'n rol speel, die vermindering in die intellektuele aktiwiteit is, wat later behandel word (Hoofst. Vlll). Die vermindering in intellektuele aktiwiteit vind plaas o.a. wanneer die assosiasies en disposiesies vir 'n K.P.O. versterk. Die indruk, dat die versterking van die assosiasies en disposiesies vir die K.P.O. 'n deeloorsaak vir afstomping is, vloei dan ook deels uit hierdie feite; nl. dat die versterking in 'n seker tiepe van geval altyd gepaard gaan met vermindering van die intellektuele aktiwiteit, en dat laasgenoemde as afstompingsfaktor invloed uitoefen in al die verskillende soorte van geval wat in hierdie verband onder behandeling was.

OORSAKE VIR VERANDERINGE IN DIE INTELLEKTUELE INHOUDE, WAARDEUR DIE K.P.O. TOT BEWUSSYN KOM. Dit is reeds aangetoon (bl. 94 ev.) dat die toestand gunstig is vir die afstomping van die betrokke gemoedsaandoening, wanneer die oorspronklike intellektuele inhoud vir die K.P.O. 'n verandering ondergaan by later herhalinge van die bewussyn van die K.P.O. Die intellektuele inhoud kan 'n verandering ondergaan: óf deurdat die K.P.O. later meer globaal tot bewussyn kom; óf deurdat die hele ideë - kompleks vir die K.P.O. oorspronklik in die aandag was, terwyl, dele van die kompleks later vaer ontstaan of ontbreek; óf deurdat die deel van die kompleks, wat oorspronklik in die bewussyn was, later vervang word deur 'n ander

deel, wat deels nuut is; òf deurdat die relatiewe helderheid in die aandag van dele van die kompleks vir die K.P.O. verander; òf ook deurdat die gedagte aan die K.P.O. later sonder die vroeër begeleidende idees ontstaan.

Die vraag is dan waarom later ander inhoude tot bewussyn kom, wanneer die K.P.O. teenwoordig is of herinner word. 'n Antwoord op die vraag kan gegee word deur die faktore vas te stel, wat by die reproduksie van die betrokke inhoude in aanmerking kom, en wat so deeloorsake vir die afstomping van die betrokke gemoedsaandoening word.

REDES WAAROM 'N K.P.O. SOMS GLOBAAL TOT BEWUSSYN KOM. K.P.O.s kom meermale by herinneringe as by herhalinge globaal tot bewussyn. Dit gebeur egter wel dat iemand globaal of in hooftrekke bewus word van 'n K.P.O. wat teenwoordig is. Iemand kan globaal bewus word van 'n K.P.O. omdat hy nie op die besonderhede let nie, d.w.s. omdat hy geen taak, of determinerende tendens, besit nie op grond waarvan die besonderhede in die waarneming geabstraheer word,[1] of by herinnering helder gereproduseer word (nl. by wyse van gedetermineerde kennisaktualisering[2]).

Die p.p. A (111. 3. 2.) deel mee dat hy 'n goeie algemene idee van die vertelde grap het dog dit maak nie indruk in die sin dat hy gemoedsaandoeninge het nie. Die elemente, wat dit die eerste keer laat snaaks klink het, kom nie tot bewussyn nie, hoewel hy meen dat hy hulle sou kan reproduseer as hy wou.

---

1) 36:466
2) 35:176 e.v.

Iemand dink nie later aan al die besonderhede van 'n K.P.O., wat 'n groot aantal bekende elemente bevat, sonder spesiale rede nie, sodat so 'n K.P.O. dan globaal tot bewussyn kom. Die persoon is nogtans dikwels bewus dat hy aan enige deel kan dink. Die hooftrekke van so 'n bekende K.P.O., of alleen die dele van die K.P.O. wat op die oomblik van belang is, kom in bepaalde gevalle helder tot bewussyn. 'n Oorsaak vir die betrokke gemoedsaandoening om af te stomp is teenwoordig waar 'n K.P.O. w e e n s s y b e k e n d h e i d globaal tot aandag kom, as die gemoedsaandoening oorspronklik ontstaan het in aansluiting aan die helder bewussyn van die hele K.P.O. (vgl. bl. 94).

'n Persoon, wat naby die Viktoria-valle gaan woon het, het dit die eerste keer met al die bewondering van 'n vreemdeling beskou. Die bewondering is versterk deur sy ondersoekingstogte, en die hele omgewing het hom baie genot verskaf. Na 'n lang verblyf vertel hy dat as hy daar rondloop sonder die vooropgestelde doelstelling om op alles te let, of as hy gewoonweg aan die valle dink, net die algemene punte tot bewussyn kom sonder dat diè bewussyn van hulle 'n gemoedsaandoening laat ontstaan.

Terloops kan aan die vorige bewering toegevoeg word dat dit nie nodig is vir die oorspronklike gemoedsaandoening, in aansluiting aan die helder bewussyn van die hele K.P.O., dat al die bestanddele van die K.P.O. gelyktydig tot bewussyn moet kom nie. Hulle kan ook in 'n korte opeenvolging tot bewussyn kom.

Iemand meen soms, waar hy globaal aan 'n K.P.O. dink, dat hy die besonderhede na wil kan reproduseer, terwyl hy dit tog nie kan doen wanneer hy probeer nie. Die dele wat hy nie kan reproduseer nie is dan vergeet, of minstens tydelik vergeet, al is hy self nie daarvan bewus nie. Inhoude, waarvoor die assosiasies en disposie-

sies na verloop van tyd te swak word, kom dan nie meer tot bewussyn nie. Die proses van vergeet kan dus daartoe meewerk dat 'n K.P.O. later globaal tot bewussyn kom, wanneer die betrokke persoon selfs kan meen dat alles in verband met die K.P.O. dan in die bewussyn is. Die feit dat die assosiasies tussen die disposiesies vir ondergeskikte inhoude vinniger verswak as die assosiasies tussen die disposiesies vir die kerninhoude van 'n K.P.O. is in hierdie verband van belang (vgl. By- en Hoofassosiasies[1])). Die gevolg hiervan is immers dat die inhoude, waarvoor sterk assosiasies en disposiesies bestaan, later beter en gouer tot bewussyn sal kom by ervaring of herinnering van die K.P.O. as die ander inhoude. Die betrokke persoon word dan goed bewus van die hooftrekke van die K.P.O. dog nie van besonderhede nie, en sodoende word die toestand, wat gunstig is vir afstomping, verwesenlik.

Die feit, dat algemene en abstrakte kennis eerder gereproduseer word as besonderhede of die meer konkrete bepaling van 'n voorwerp[2]), kom blykbaar ook in aanmerking vir 'n verklaring van waarom die K.P.O by herinnering globaal tot bewussyn kom.

DIE INVLOED VAN VERANDERDE ABSTRAKSIE-PROSESSE. 'n Algemene oorsaak vir verandering in die intellektuele inhoude is dat 'n positiewe abstraksie-proses kan plaasvind, waar die K.P.O. teenwoordig is, sodat dan net dele van die betrokke kompleks[3]) tot bewussyn kom,

---

1) 9 : 723.
2) 36 : 498.
3) Die woord kompleks word nie hier in die Psiego-analietiese sin gebruik nie, dog in terme van Selz.

terwyl by herhalinge of herinneringe ander abstraksie-prosesse plaasvind, waardeur die K.P.O. dan anders tot bewussyn kom. So 'n abstraksie-proses is egter 'n gedetermineerde proses[1]. Die toestand is gunstig virdie oorspronklike gemoedsaandoening omaf te stomp, insover dit ontstaan op grond van 'n geabstraheerde inhoud, as die take, of [redacted] determinerende tendense, wat die abstraksie-proses in verband met die K. P. O. determineer, op verskillende tye varieer. Die later abstraksie-prosesse verskil van die eerste abstraksie-proses naarmate die later determinerende take of tendense van die eerste afwyk.

Voldoening by 'n korrekte reaksie ontstaan by die ppe. (b.v. p.p. B. V. 3. 13. Skyf A.) waar hulle let op die resultaat van hulle reaksies. Geen voldoening ontstaan by 'n korrekte reaksie nie, dog eerder verligting dat hulle straf ontgaan het, waar die ppe. spesiaal op die strafapparaat en die moontlikheid vir straf let. Daar is egter ook gevalle waar die ppe. aandag gee aan die korrekte reaksie en aan die strafapparaat. Hulle is dan by 'n korrekte reaksie bewus daarvan dat die reaksie suksesvolle uitvoering van die taak en vermyding van straf beteken. Die voldoening ontstaan sterkste in sulke gevalle, nl. waar die komplekse inhoud goed tot aandag kom. Laasgenoemde tiepe van geval vind egter deurgaans plaas wanneer die ppe. met 'n nuwe skyf begin. Die voldoening het dan verswak naarmate die oplet afgewyk het van die laasgenoemde tiepe van geval, nl. waar die komplekse inhoud goed tot aandag gekom het.

Verder het ons 'n faktor wat in die rigting van afstomping werk, wanneer die oorspronklike gemoedsaandoening ontstaan het in aansluiting aan die bewussyn van die hele K. P. O., (waar al sy dele essen-

1) 36:223 o.a. ; 1:239.

sieel was vir die ontstaan van die gemoedsaandoening) e n w a n-
n e e r l a t e r a b s t r a k s i e v a n m i n d e r e n m i n d e r b e s t a n d d e l e p l a a s v i n d. Abstraksie van minder en minder bestanddele van die K.P.O. kan plaasvind waar die determinerende take, of tendense, meer en meer gespesialiseer word, of waar hulle meer en meer 'n algemene strekking kry.

Die p.p. A. (V. 4. 2. Skyf 1) het eers op die skyf gelet met die doel om te sien wanneer die lettergrepe LIF na FIP kom; LON na NOS; en LAL na LAL. Hy was bewus dat 'n reaksie dan korrek sou wees. Tevredenheid het sterk by 'n korrekte reaksie ontstaan. Later (V. 4. 5.) het die p.p. nie meer die lettergrepe voor die aandag probeer hou nie, dog het hom net die meer algemene taak gestel om na die lettergrepe te kyk en op die reaksielettergrepe te reageer. Die p.p. was oortuig dat die reaksielettergrepe as sulks sy aandag sou trek sonder dat hy hom vooraf die definitiewe taak stel om op LON na NOS, LAL na LAL, en LIF na FIP spesiaal te let en dan te reageer. Daarna het die p.p. hom onopsetlik 'n nog algemener taak gestel, nl. om net op die skyf te let, en te reageer as twee baie bekende lettergrepe mekaar opvolg. Die lettergrepe het, in die geval van 'n reaksie onder die laasgenoemde omstandighede, slegs baie vlugtig tot bewussyn gekom sodat die p.p. in die meeste gevalle nie kon aangee watter bekende lettergreep eerste verskyn het, of op watter een hy reageer het nie. Die voldoening het verswak naarmate die genoemde veranderinge plaasgevind het, hoewel die p.p. elke keer met sekerheid en 'n bewussyn van sukses reageer het.

'n Gemoedsaandoening kan ook in die daelikse lewe ontstaan, wanneer iemand met 'n seker oplet-taak in aanraking met 'n K.P.O. kom, en wanneer seker dele van die K.P.O. op grond van die oplet-taak (of geestesstellings wat daardeur gevorm word) geabstraheer word. Mense let egter op verskillende tye op ander voorwerpe, eienskappe, of gebeurtenisse; hulle algemene oplet-take varieer sodat verskillende abstraksie-prosesse plaasvind by herhaling van die K.P.O. (vgl. bl. 99 ev. oor Geestesstelling). Die betrokke gemoedsaandoening stomp dan af insover dit vroeër ontstaan het op grond van 'n geab-

straheerde inhoud.

'n Besigheidsman het in 'n tyd van voorspoed altyd dit baie geniet as sy vrou en dogtertjie hom op sy kantoor kom besoek het om hom 'n bietjie afleidingtte gee. Hy het opgelet hoe vrolik, liefhebbend en aantreklik altwee was. 'n Tyd van depressie het egter ontstaan toe hy verplig was om hom die taak te stel om op te let waarin hy kon besuinig. Die besoeke van sy vrou en kind was toe baie minder aangenaam, hoewel sy vrou haar juis daarop toegelē het om hom op te ruim. Hy het nog opgelet dat hulle aantreklik was, maar die kosbaarheid van hulle kleding en die eintlike onbesorgdheid waarmee hulle rondloop het ook sy aandag getrek.

Ander faktore soos beoordeling (Hoofst Vll) en stemming kom natuurlik ook in 'n geval soos laasgenoemde in aanmerking. Tegelykertyd speel die oplet van ander inhoude 'n rol in die vermindering van die genot, wat eers ontstaan het op grond van die besoeke van die vrou en kind. Die oorsaak vir die oplet-taak, waardeur die ander inhoude geabstraheer is, was weer die moeilike besigheidsomstandighede Die gemoedsaandoening het dus ook hier afgestomp weens 'n ingewikkelde samewerking van deeloorsake.

Die abstraksie van verskillende inhoude gaan egter nie altyd gepaard met afstomping nie. Ons het faktore wat werk om die gemoedsaandoening op dieselfde hoogte te hou waar elke keer ander bestanddele van 'n K.P.O. geabstraheer word, wat egter almal dieselfde gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. teweegbring, (vgl. Afwisseling van inhoude in die aandag bl. 80 ).

Die p.p. F. (lll. 7. 1 - 4) het elke keer, wat 'n seker grap van skoolkinders herhaal is, die grap baie geniet. Hy het in die eerste geval meer aan die "verslaendheid" van die onderwyser en inspekteur gedink, 'n volgende keer meer aan die onskuldige naiewe antwoord van die kind, en 'n ander keer weer aan die ou tradisionele eksentrieke plattelandsonderwyser. Die p.p. het die grap elke keer baie geniet omdat die inhoude almal blykbaar ewe goed bereken was om die komiese effek van die grap te bewerk.

DIE INVLOED VAN GELYKSOORTIGHEIDSREPRODUKSIE. Dele van ander komplekse kan tot bewussyn kom op grond van die reproduksie weens gelyksoortigheid, waar 'n K.P.O. in die bewussyn teenwoordig is. Die gelyksoortigheidsreproduksie kan ook op grond van 'n gedetermineerde abstraksie-proses plaasvind.[1] (Die toestand is gunstiger vir so 'n gelyksoortigheidsreproduksie wanneer die K.P.O. bekend is as wanneer dit nuut is.) 'n Afstompingsfaktor is teenwoordig by 'n herhaling van die bewussyn van 'n K. P. O. waar inhoude saam met die K. P. O. of dele daarvan gereproduseer word, op grond van gelyksoortigheid met diè K. P. O. of diè dele sodat die oorspronklike intellektuele inhoud verander.

Hierdie faktor is o.a. teenwoordig in die geval waar iemand bang word vir die moeilikhede van 'n taak wat hy op hom geneem het dog waar die uitvoering, na hy 'n paar maal aan die taak gewerk het, hom aan iets dergeliks herinner wat hy vantevore suksesvol uitgevoer het. Die bewussyn dat die taak waarmee hy besig is, ook wel sal klaar kom, ontstaan wanneer hy met diè taak besig is en dit hom aan die volbragte een laat dink. Die vrees vir die moeilikhede stomp af. (Hier kom natuurlik ook ander faktore in aanmerking, soos b.v. beoordeling (Hfst. VII) en die invloed deur kontras, of andersins, van die ander gemoedsaandoeninge, wat in verband met die nuwe inhoude ontstaan.)

Die byvoeging is belangrik dat 'n verandering van die intellektuele inhoud moet plaasvind, onder invloed van gelyksoortigheidsreproduksie. Ons het nl. nie met 'n afstompingsfaktor te doen nie waar die oorspronklike inhoud dieselfde bly, en waar die gelyksoortige inhoud die gedagte beklemtoon in aansluiting waaraan die betrokke

1) 36:400, o.a.

gemoedsaandoening bestaan.

'n Moeder is b.v. angstig omdat haar kind 'n operasie moet ondergaan. Die gedagte aan die operasie laat haar dink aan 'n ander geval, wat nie suksesvol was nie. Die verder gedagte versterk die idee van moontlike mislukking, in aansluiting waaraan die oorspronklike angs ontstaan het, en die angs kan weens die verder gedagte verhoog word.

Gevalle soos die volgende staan nie in teenstryd met die bewering dat gelyksoortigheidsreproduksie onder seker omstandighede 'n deeloorsaak vir afstomping is nie.

Een persoon het iemand anders baie kwaad gemaak deur 'n skinderpraatjie oor laasgenoemde te versprei. Die laasgenoemde persoon dink toe aan 'n ander skinderpraatjie oor homself, waarvan hy al vroeër gehoor het en wat eersgenoemde ook versprei het. Die gevolg van hierdie reproduksie op grond van gelyksoortigheid was dat laasgenoemde persoon nog meer woedend geword het.

In hierdie geval word nl. net verder inhoude gereproduseer wat in direkte verband staan met die twede persoon se opvatting oor die eerste se handelwyse. Die nadruk waarmee die beoordeling geskie is egter gunstig vir die betrokke gemoedsaandoening (Hoofst Vll).

Dele van die kompleks vir een K.P.O. word soms deur dele van 'n ander kompleks vervang op grond van gelyksoortigheid of op grond van gemeenskaplikheid. Dit gebeur baiemaal waar die K.P.O. herinner word, en vind ook wel plaas waar die K.P.O. ervaar word. So 'n substitusie is 'n gunstige faktor vir afstomping. Daar is gevalle waar die betrokke persoon bewus is van die substitusie.

'n Goeie voetbalspeler is b.v. baie bly omdat hy na die eerste span verplaas is. Die bewussyn van sukses, gepaard met sterk blydskap, ontstaan wanneer hy aan die bevordering dink. Tegelykertyd

beskou hy homself soms as 'n mislukking insover hy in sy studies agteruitgaan. Die blydskap stomp later af waar die gedagte aan sy voetbalspel in sy bewussyn is, maar waar die gedagte aan homself as 'n mislukking op kom, al is hy bewus dat dit nie waar is op die gebied van voetbal nie en dat die gedagte aan homself as 'n mislukking eintlik slegs in 'n ander verband van toepassing is.

'n Substitusie vind egter in party gevalle plaas sonder dat die betrokke persoon dit merk[1]. Die betrokke gemoedsaandoening kan ook in sulke gevalle afstomp. Dit kom o.a. voor waar die gesubstitueerde inhoud self ongunstig is vir die oorspronklike gemoedsaandoening.

'n Dame het baie van 'n seker huweliksgeskenk gehou omdat 'n goeie vriendin dit aan haar gegee het. Vroeër het sy egter iets dergeliks ontvang van iemand wat daarna in haar guns gedaal het. Sy het die twee gewers na 'n tyd verwar, en aan die huweliksgeskenk gedink as afkomstig van die persoon van wie sy minder gehou het. Die geskenk het al minder haar waardering gewek. Eendag toe sy haar verwondering daaroor uitgespreek het dat sy vroeër so baie van die voorwerp gehou het, word sy bewus van haar verwarring. Sy kon dit nie verstaan dat sy die gewers so verwar het nie. Al die vroeëre gehegtheid aan die geskenk het daarna teruggekeer.

Afstomping, as gevolg van substitusie, vind verder plaas waar die gesubstitueerde inhoud indifferent is, en waar die oorspronklike deel van die intellektuele inhoud belangrik vir die gemoedsaandoening was.

Daar is gevalle waar iemand kwaad word as 'n persoon wat hy bewus is hy self nie van hou nie, hom terg. Later kan dieselfde persoon hom op dieselfde manier terg sonder dat hy kwaad word, wanneer eersgenoemde die laasgenoemde beter leer ken het en nou bewus is dat hy nie meer vyandig teen hom gesind is nie, hoewel hy ook nie 'n vriendskapsgevoel teenoor die laasgenoemde besit nie. Die omstandighede is in die twee gevalle dieselfde insover een seker persoon 'n ander op 'n bepaalde manier terg. Die direkte teensin van die eerste teen die twede persoon, wat in oorsaaklike verband met die toorn gestaan het, is egter in die twede geval vervang deur 'n bewussyn by die eerste persoon dat hy indifferent voel teenoor die twede persoon.

---

1) 29 : 150 c.

'n Oorsaak vir afstomping is ook teenwoordig wanneer die intellektuele inhoud verander by herhaling van die bewussyn van die betrokke K.P.O., (b.v weens die reproduksie van iets gelyksoortig) waar die betrokke persoon die bewussyn het dat [redacted] die <u>vorm</u> van die intellektuele inhoud anders is, dog ten onregte meen dat die <u>inhoud</u> dieselfde gebly het.

Iemand was b.v. baie teleurgestel in 'n vriend weens sy houding by 'n seker geleentheid. Sy dade het swakheid en 'n sug na populariteit openbaar. Die eersgenoemde het later weer aan die dade van sy vriend gedink, maar met minder teleurstelling as tevore omdat hy hulle toe, soos hy gemeen het, in 'n ander lig sien. Hy ontleed toe sy gedagtes noukeurig, en vind dat hy in die later geval nie aan die genoemde dade gedink het nie, maar eintlik 'n voorstelling van beter dade gehad het. Hy het egter, voor die ontleding gemeen dat hy dieselfde dade in die later geval van 'n ander standpunt beskou het as vantevore en dat hy vroeër onbillik was.

REPRODUKSIE VAN TEENOORGESTELDES. Die reproduksie van 'n teenoorgestelde inhoud vind natuurlik ook in aansluiting aan die bewussyn van 'n K.P.O. plaas 1). Die toestand is gunstiger ook vir hierdie soort van reproduksie wanneer die K.P.O. bekend is as wanneer die K.P.O. nuut is. Dit is die geval deels omdat die kanse beter is dat die nodige assosiasies tussen die reproduserende inhoud en sy teenoorgestelde sal bestaan wanneer die K.P.O. bekend is, en deels omdat nuutheid 'n faktor is wat gunstig is om die aandag 'n tydlank op die inhoud te hou.

*'n Afstompingsfaktor is teenwoordig waar, tegelyk met die teenwoordigheid van die K.P.O. in die bewussyn, daar ook gedagtes aan sy teenoorgestelde,*

1) 9: 684, 685.

o f   t e e n o o r g e s t e l d e   b e s t a n d d e l e ,   g e r e - p r o d u s e e r   w o r d .

Die p.p. D. dink b.v. soms in reeks V., na hy 'n korrekte reaksie volbring het, saam met die bewussyn dat hy straf ontgaan het, ook aan hoe maklik hy kon verkeerd reageer het, en straf ontvang het. Tevredenheid het baie swakker ontstaan in gevalle waar hy ook aan die teenoorgestelde inhoude gedink het as waar hy net gedink het aan die feit dat hy straf ontgaan het.

Ons wil hier nie op die vraag ingaan in hoever die afstomping in sulke gevalle o.a. plaasvind omdat teenoorgestelde gemoedsaandoeninge in verband met die teenoorgestelde inhoude ontstaan nie.

DIE REPRODUKSIE VAN INHOUDE WAT MET DIE K.P.O. EN SY GEMOEDSAANDOENING GEASSOSIëER IS. Dit is in seker gevalle gunstig vir die ontstaan van 'n sterk gemoedsaandoening wanneer inhoude, wat met die K.P.O. geassosiëer is en op die betrokke gemoedsaandoening gerig is, maklik tot bewussyn kom — hetsy helder of vaag [1]) (vgl. bl. 120 )

Die gemoedsaandoening van liefde kan in aansluiting aan 'n voorstelling van 'n beminde persoon ontstaan. Dié liefde versterk egter in aansluiting aan die gedagte aan die persoon naarmate gedagtes van liefdesbewyse of goeie eienskappe van die persoon gereproduseer word.

Die gemoedsaandoening kan dan elke keer sterk ontstaan waar by 'n herhaling van die bewussyn van die K.P.O. meer idees tot bewussyn kom wat van dieselfde geaardheid is as die idees wat deels verantwoordelik was vir die oorspronklike gemoedsaandoening.

Die p.p. C. was baie teleurgestel in 'n seker grappie (111. 4λ: 1 - 3). Dié teleurstelling het by elkeen van die herhalings sterk ontstaan waar verder redes waarom die grap minderwaardig was tot bewussyn gekom het.

' n O o r s a a k   v i r   a f s t o m p i n g   i s   t e e n -

---

1) vgl. 4 : 377.

woordig waar inhoude later nie weer gereproduseer word nie, wat met die K. P. O. geassosiëer is en ook op die gemoedsaandoening van die K. P. O. gerig is. Ons doel hier natuurlik op gevalle waar die geassosiëerde inhoude die gemoedsaandoening oorspronklik versterk wanneer hulle in aansluiting aan die bewussyn van die K.P.O. gereproduseer word. Verder word hier veronderstel dat die geassosiëerde inhoude nie die K.P.O. uit die bewussyn verdring nie (bl. 92 ev), en ook dat die totale intellektuele inhoud nie die aandag vul tot uitsluiting van die gemoedsaandoening nie (bl. 90).

Die afstompingsfaktor is teenwoordig in die geval waar die liefde vab iemand vir sy vriend verswak, wanneer eersgenoemde uitvind dat seker goeie eienskappe aan sy vriend ontbreek, wat hy eers gemeen het dat hy besit. Die liefde ontstaan later swakker in aansluiting aan die gedagte aan sy vriend in die gevalle waarop ons doel, omdat die gedagte aan die goeie eienskappe nie weer saam met die gedagte aan sy vriend tot bewussyn kom soos eers nie.

Die idee van straf word in reeks V geassosieer met die bewussyn van 'n foutiewe reaksie. Angs ontstaan in aansluiting aan die bewussyn van 'n fout wanneer die idee van straf gereproduseer word. Die gemoedsaandoening ontstaan egter nie, of swakker, wanneer die idee aan straf nie, of vaag, of vlugtig, gereproduseer word waar die bewussyn van fout teenwoordig is.

'n Afstompingsfaktor is, verder, teenwoordig wanneer inhoude, wat nie gunstig is vir die betrokke gemoedsaandoening nie, later met die K.P.O. geassosiëer is en dan gereproduseer word. (Vgl. bl. 122)

Die p.p. E is by reeks V skyf I soms onbillik gestraf. Die gedagte aan 'n moontlike straf is daardeur geassosieer met die gedagte aan 'n korrekte reaksie. Die tevredenheid by 'n korrekte reaksie, wat eers sterk was, het later swakker ontstaan omdat die gedagte aan 'n moontlike straf toe in aansluiting aan die bewussyn van 'n korrekte

reaksie ontstaan het. (V. 4. 3, 4).

Die geassosieerde inhoude, waarop ons hier doel, is nie diselfde as die vroeër behandelde begeleidende idees nie (bl. 98) insover laasgenoemde eintlik apart van die K.P.O. en sy gemoedsaandoening ontstaan. Hiermee bedoel ons dat die begeleidende idees nie op grond van direkte kontiguïteitsassosiasies met die K.P.O. ontstaan nie soos die geval met die geassosieerde inhoude is. Beide die geassosieerde inhoude en die begeleidende idees vorm egter 'n bewussynsomgewing van die K.P.O.

DIE TEENWOORDIGHEID IN DIE WAARNEMING VAN SEKER UITERLIKE OMSTANDIGHEDE. Die volgende gevalle moet onderskei word van die gevalle waar begeleidende idees of geassosieerde inhoude invloed op die intensiteit van die betrokke gemoedsaandoening uitoefen.

Uiterlike voorwerpe of gebeurtenisse word soms sintuiglik waargeneem wanneer 'n K.P.O. teenwoordig is. Die indrukke kan daardeur met die K.P.O. of die betrokke gemoedsaandoening geassosieer word. Dit sal gunstig vir die ontstaan van die gemoedsaandoening wees by 'n herhaling van die bewussyn van die K.P.O., as die uiterlike kondiesies weer teenwoordig is.[1])

Die "nie tot bewussyn kom nie" van waarnemingsinhoude, of ander indrukke wat nie op grond van assosiasies ontstaan het nie, dog gelyktydig met die eerste ervaring van die K.P.O. en sy

1) Vgl. 4 : 92, 99.

gemoedsaandoening ervaar is, is gunstig vir die afstomping van die betrokke gemoedsaandoening by herhalinge van die bewussyn van die K.P.O.

'n Persoon wat iemand sien verdrink het sonder dat hy hom kon help, vertel dat hy altyd die oorspronklike gemoedsaandoening van wanhopige angs weer die sterkste ondervind as hy aan die geval dink wanneer die geruis van die see in sy ore klink.

Die p.l. het in 'n paar eksperimente met die ppe. A en F vergeet om die stroom van die induktorium aan te slaan, sodat geen geluid daarvan gekom het nie. Die tevredenheid by sukses, en die angs in die een geval van mislukking wat voorgekom het, was swakker as in die gewone gevalle. Die ppe. het egter nie gemerk dat die induktorium nie werk nie, hoewel hulle melding maak van iets eienaardigs in die eksperiment. Dit was vir hulle "net asof iets anders was". Die geluid van die induktorium was blykbaar gunstig vir die gemoedsaandoening — wellig deur die bewussyn van straf te beklemtoon.

VERANDERING IN DIE ALGEMENE LIGGAAMLIKE EN GEESTESTOESTAND.

Die psiego-fiesiese toestand van 'n persoon is volgens Öffner van belang vir die ontstaan van 'n gemoedsaandoening in aansluiting aan 'n herinneringsinhoud, omdat die reproduksie van die betrokke inhoud o.a. van die toestand afhang.[1] Ons meen dat die psiego-fiesiese toestand van 'n persoon egter, nie net vir herinnerings- dog ook vir ervaringsgemoedsaandoeninge van belang is. (Hierdie mening word bevestig deur gevalle soos in die voorbeelde hieronder aangevoer word.) Watter dele van die kompleks vir die K.P.O. tot bewussyn kom, of watter waarnemingsinhoude geabstraheer word, hang nl. ook van die algemene liggaaams- en geestestoestand van 'n persoon af. 'n Gemoedsaandoening stomp dan ceteris paribus af naarmate die algemene liggaams- en geestestoestand

1) 29: 238.

waaronder die betrokke K.P.O. tot bewussyn kom, afwyk van die toestand by die oorspronklike ervaring van die K.P.O. Hierdie bewering is onderhewig aan die bepaling dat die liggaams- en geestestoestand by die oorspronklike ervaring van die K.P.O. gunstig was vir, of in ooreenstemming met die aard van, die betrokke gemoedsaandoening.

Afstomping vind plaas in gevalle waar die so-ewe genoemde faktor teenwoordig is, en waar die oorspronklike intellektuele inhoud ook anders tot bewussyn kom.

Die p.p. B (11. 1. 2-4.) het by 'n prikkelwoord (die naam van 'n intieme vriendin) 'n sterk gemoedsaandoening van geneentheid ervaar toe hy een dag vrolik en gesond gevoel het, en baie gunstige gedagtes aan haar gehad het. Die gedagte aan die meisie het egter 'n volgende keer net 'n bedaarde vriendskapsgevoel laat ontstaan toe hy, volgens die verslag van sy algemene gemoedstoestand, liggaamlik en geestelik afgemat was en net 'n paar gedagtes in verband met haar gekry het. 'n Ander keer, toe hy prikkelbaar en humeurig was, het 'n gemengde gevoel van teensin en ontevredenheid ontstaan by die gedagte aan die vriendin. Hy het nie sodanig aan haar goeie eienskappe en dade gedink nie, as aan 'n paar klein ergernissies wat sy hom veroorsaak het.

Die genoemde faktor is daarenteen in party gevalle 'n deeloorsaak vir afstomping, waar dieselfde intellektuele inhoude elke keer tot bewussyn kom.

Iemand het na 'n moeilike werkdag 'n present gekry, waarna hy dikwels verlang het. Hy deel mee dat hy dit egter toe glad nie so waardeer het soos die volgende oggend na hy uitgerus het nie. Nogtans het hy die vorige aand duidelik gedink aan die nut en waarde van die geskenk.

'n Ander voorbeeld is waar iemand na 'n spannende voetbalwedstryd kyk. Die bewegings, wat hom gewoonlik opgewonde en entoesiasties maak, boei sy aandag, dog wek nie hewige gemoedsaandoeninge soos gewoonlik nie, waar hy liggaamlike ongemak of sterk organiese pyne ervaar.

INVLOED VAN DIE GEMOEDSAANDOENINGE VERBONDE AAN DELE VAN DIE KOMPLEKS VIR 'N K.P.O. Gemoedsaandoeninge gaan natuurlik ook in party gevalle gepaard met bestanddele van die K.P.O., vir die gemoedsaandoening waarvan afstomping nagegaan word. Nou het inhoude met 'n bepaalde gevoelskleur die tendens om ander inhoude met 'n soortgelyke gevoelskleur te reproduseer.[1)] Dit is dan gunstig vir die gemoedsaandoening, wat ontstaan op grond van 'n bepaalde K.P.O., as gemoedsaandoeninge, wat eensoortig is met die gemoedsaandoening vir die K.P.O., in aansluiting aan verskillende dele van die kompleks vir die K.P.O. bestaan. Wanneer nou een deel (van die kompleks vir die K.P.O.), wat gepaard gaan met 'n gelyksoortige gemoedsaandoening as die van die K.P.O., tot bewussyn kom, dan sal die toestand gunstig wees vir die reproduksie van ander dele (van die kompleks) wie se gemoedsaandoeninge soortgelyk is aan die gemoedsaandoening vir die een deel. Dit beteken egter dat onder sulke omstandighede die toestand gunstig sal wees vir die ontstaan van die gemoedsaandoening vir die betrokke K.P.O. insover oorsake teenwoordig is vir laasgenoemde om in besonderhede goed tot bewussyn te kom. *Die gunstige faktor vir die reproduksie van die hele kompleks, of van soveel daarvan as nodig is vir die gemoedsaandoening vir die K.P.O. om te ontstaan, val weg naarmate later die gemoedsaandoening van dele van die*

---

1)29 : 238.

kompleks verdwyn, of naarmate later dele van die kompleks tot bewussyn kom, wat nie met 'n soortgelyke gemoedsaandoening as diè van die K.P.O. gepaard gaan nie. Die toestand is dan gunstig vir afstomping.

Iemand het b.v. met baie sukses 'n eksamen afgelê waaraan hy gewoonlik met sterk tevredenheid dink. Wanneer hy dink aan 'n vraestel waarmee hy tevrede was, dan ontstaan die gedagte aan ander vraestelle wat hom ook bevredig het. Die gedagte aan die eksamen as 'n geheel ontstaan, gepaard met sterk tevredenheid as hy so aan 'n paar van die bevredigende dele van die eksamen dink. Die gedagte aan die bevredigende vraestelle kom egter nie so geredelik tot sy bewussyn nie wanneer hy eers met teleurstelling aan vraestelle dink wat hy onnodig sleg beantwoord het. Die gemoedsaandoening van tevredenheid ontstaan in sulke gevalle baiemaal swakker in aansluiting aan die gedagte aan die eksamen.

Ander gemoedsaandoeninge, wat in verband met bestanddele van 'n K.P.O. tot bewussyn kom, oefen in gevalle soos so-ewe genoem op grond van kontras 'n baie belangrike invloed uit op die gemoedsaandoening vir die K.P.O. Die invloed van verder gemoedsaandoeninge in die bewussyn deur werking van kontras laat ons egter hier buite bespreking.

VERENIGING IN DIE REPRODUKTIEWE RIGTINGE IN VERBAND MET 'N K.P.O. WEENS SY GEMOEDSAANDOENING. Die inhoude wat gereproduseer word verminder in baie gevalle wanneer 'n sterk gemoedsaandoening in aansluiting aan 'n K.P.O. bestaan. Die reproduksie vind nl. in hoofsaak plaas in die rigting van inhoude wie se gevoelskleur ooreenstem met die gemoedsaandoening vir die K.P.O.

Daar is b.v. gevalle van intensiewe vrees waar die bewussyn so gevul is deur die waarneming van die K.P.O. (b,v, 'n dreigende fiesiese gevaar), en deur die gemoedsaandoening self, dat gedagtes, soos

b.v. van hoe om te ontsnap, nie behoorlik tot bewussyn kom waar die persoon in diè toestand is nie.

Afstomping word in sulke gevalle verhinder insover die K.P.O. geïsoleer en helder tot aandag kom, en begelei word deur inhoude wat gunstig vir sy gemoedsaandoening is. Daarenteen kan die vereniging in die reproduktiewe rigtinge gunstig vir afstomping wees as die kompleks vir die K.P.O. 'n klein omvang het sodat dieselfde idees herhaaldelik tot bewussyn kom. Afstompingsfaktore, soos b.v. globaal tot bewussyn kom en vaag tot bewussyn kom (bl. 94,78), tree dan in werking, waar die bestanddele van die K.P.O. deur herhaling bekend word. Tog gebeur dit soms dat die gemoedsaandoening blykbaar meer bestendig bly juis waar die reproduksie van inhoude in 'n seker rigting plaasvind. Dit is die geval waar die kompleks van die K.P.O. baie omvattend is sodat dieselfde inhoud nie herhaaldelik gereproduseer word nie en die afwisseling in die intellektuele inhoude die K.P.O. goed in die aandag hou (bl. 80).

Daar is b.v. gevalle van minnaars wie se gedagtes in hoofsaak in verband met hulle bemindes staan. Hulle liefde stomp in baie gevalle nie af nie, omdat, hoewel daar 'n vereniging in die reproduktiewe rigtinge is, die inhoude wat tot bewussyn kom so veel en nuut is dat die genoemde oorsake vir afstomping nie in werking tree nie.

'n Oorsaak vir afstomping, wat kan genoem word waar seker inhoude in verband met die K.P.O. herhaaldelik tot bewussyn kom weens vereniging in die reproduktiewe rigtinge, is dat volgens die gangbare opvatting (b.v. van Lehmann) uitputting van die senters in die harsingskors plaasvind waar hulle in gedurige prikkeling is, sodat die inhoud mettertyd slegs vaag tot bewussyn kom.

DIE ONTBREEK VAN DIE REPRODUKSIE VAN ANDER INHOUDE WEENS VLUGTIGE AANDAG. Die resultaat is reeds bereik dat 'n oorsaak vir afstomping teenwoordig is waar daar minder opvolgende aandag op die K.P.O. is (bl. 102). Daarmee hang die volgende saam. 'n Gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. ontstaan nie by 'n vinnige hoewel helder tot bewussyn kom van die K.P.O. nie, waar dit nodig is dat ander inhoude in verband met die K.P.O. moet gereproduseer word voor die betrokke gemoedsaandoening ontstaan. Die K.P.O. moet nl. 'n tydjie tot bewussyn kom voor sy disposiesie in die toestand van prikkeling kom dat dit geassosieerde disposiesies kan prikkel.[1) ] *'n Afstompingsfaktor is dan teenwoordig wanneer die K.P.O. later voortdurend so kort tot bewussyn kom dat die nodige geleentheid vir die reproduksie van ander betrokke inhoude ontbreek.*

Iemand sien 'n beminde bloedverwant net vir 'n oomblik en is helder bewus van hom net solank hy hom sien. Geen gemoedsaandoening van geneentheid ontstaan dan nie, waar die eienskappe of kenmerke, wat die persoon beminlik maak, nie tot bewussyn kom nie. Die gehegtheid van eersgenoemde aan sy bloedverwant verdwyn mettertyd as laasgenoemde altyd net op hierdie manier tot eersgenoemde se aandag kom.

DIE BEKENDHEIDSBEWUSSYN EN AFSTOMPING. 'n Gemoedsaandoening ontstaan in baie gevalle eerder sterker as swakker wanneer die betrokke persoon vir die eerste keer bewus word dat dit 'n bekende K.P.O. is, waarmee hy te doen het. So 'n bewussyn van bekendheid

---

1) 29 : 156

verdwyn dan as die K.P.O. verder herhaaldelik tot bewussyn kom. As die K.P.O. egter 'n tydlank nie tot bewussyn kom nie en dan weer herhaal word, dan kan die bekendheidsbewussyn weer ontstaan, soos b.v. in gevalle waar Selz se wette van die "Distinktionsbeachtung"[1]) van toepassing is. Daar was 'n duidelike tendens in die protokolle vir die intensiteit van die gemoedsaandoeninge en die duidelikheid van die bewussyn van bekendheid om parallel te loop.

Die ppe. merk gereeld 'n tydlank aan die begin van die reeks proewe met elke taak die bekendheid van die K.P.O. op. Hierdie opmerkings verdwyn egter na 'n paar gevalle, hoewel hulle die bekendheidsbewussyn weer onmiddellik konstateer sodra hulle begin met 'n taak wat min herhaal is. Die afstomping van die betrokke gemoedsaandoening vind tegelykertyd plaas.

Ons wys net op die tendens vir die twee verskynsels om parallel te loop, en konstateer geen oorsaaklike verband tussen die twee nie.

VERANDERING IN VERBAND MET WAT AAN die bewussyn van DIE K.P.O. VOORAFGAAN. Die K.P.O. word in party gevalle deur 'n toestand, of 'n inhoud in die bewussyn, voorafgegaan, wat saamwerk om 'n bepaalde gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. teweeg te bring. Die toestand is gunstig vir die gemoedsaandoening vir die K.P.O. om af te stomp by 'n herhaling van die bewussyn van die K.P.O. insover as daar dan nie 'n hernude ervaring, of herinnering, van die voorafgaande toestand, of inhoud, was nie. (vgl. Bain se "blywende herinnering", bl. 21).

Die p.p. E (V. 2. 5. Skyf B.) word bang vir die straf na hy 'n fout gemaak het. Die vrees word al sterker hoe helderder hy aan die pyn dink wat deur 'n vorige straf veroorsaak is. Feitlik geen vrees ontstaan by 'n volgende geval van fout nie waar die p.p. bewus is dat hy sal gestraf word dog waar geen gedagte aan 'n vorige pyn tot bewussyn kom nie.

Die K.P.O. kom gewoonlik, volgens die protokolle, beter tot

---

1) 36: 499 e.v.

aandag waar so 'n bewussyn aan die voorgaande toestand teenwoordig is.

Die genoemde afstompingsfaktor oefen veral invloed uit waar die oorspronklike vorafgaande inhoud, wat later nie tot bewussyn kom nie, gepaard gegaan het met 'n gemoedsaandoening wat toe op grond van kontras meegewerk het om die gemoedsaandoening vir die K.P.O. te versterk.

Die p.p. D. (V. 3. 8. Skyf D.) het sterk voldoening ondervind by die korrekte reaksie (na 'n paar foutiewe reaksies) waar hy vooraf aan vorige foute teruggedink het en weer teleurstelling ervaar het. Hy het, na 'n paar suksesse egter glad nie vooraf aan foute, of bepaalde foute van homself, gedink nie, en slegs swak voldoening het ontstaan.

Daar is egter ook gevalle waar voorafgaande toestande, of inhoude, die ontstaan van 'n gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. teenwerk. Die toestand is gunstig vir die gemoedsaandoening om sterker te ontstaan waar so 'n voorgaande toestand, of inhoud, later nie herhaal of herinner word nie, as tevore toe laasgenoemde wel tot bewussyn gekom het.

Ons bereik dus die volgende resultaat: "'n Kondiesie vir afstomping is teenwoordig wanneer 'n toestand, of inhoud, wat die K.P.O. oorspronklik voorafgegaan het en wat meegewerk het tot die ontstaan van die gemoedsaandoening vir die K.P.O., nie weer vooraf ervaar of herinner is nie;" en: "'n kondiesie vir afstomping is teenwoordig wanneer 'n toestand, of

inhoud, wat die ontstaan van die gemoedsaandoening vir die K.P.O. teenwerk, maar oorspronklik nie, of onduidelik, vooraf tot bewussyn gekom het, by 'n herhaling van die bewussyn van die K.P.O. vooraf meer prominent in die bewussyn was."

'n Meisie, wat saands in die donker huistoe moes loop, het baie bang geword as sy 'n kaffer sien aankom. Na dit 'n paar maal plaasgevind het, loop sy een aand na die sterre en kyk, en merk toe vir die eerste keer duidelik die liggies van die omliggende huise. Dit laat haar aan die huise in die omtrek dink, en in die algemeen aan die mense, wat daarin woon, waaronder 'n paar van haar vriende was. Sy vertel dat 'n kaffer net daarna verby kom, en dat sy haar toe daarop betrap dat sy nie bang was nie. Dit was vir haar snaaks en toe "voel dit vir haar" asof die oorsaak vir die afwesigheid van die vrees die voorafgaande bewussyn van die mense in die omtrek was.

§.B. <u>Afstompingsverskynsels in verband met reproduksie wat voorkom waar 'n K.P.O. ervaar word.</u> Daar is 'n paar verskynsels wat net betrekking het op gevalle waar die K.P.O. ervaar word. Die verskynsels kom in aanmerking vir 'n verklaring van die laasgenoemde gevalle saam met die reeds behandelde afstompingsverskynsels wat geldig is beide waar 'n K.P.O. ervaar of herinner word. (§ A).

ONTHOU VAN DIE INHOUD VAN 'N K.P.O., WAT HERHAAL WORD. Ons word bewus van die bestanddele van 'n K.P.O. deur middel van die sintuie, waar die K.P.O. vir die eerste keer teenwoordig is. Later neem ons dan dikwels in werklikheid die K.P.O. in minder mate waar, omdat ons die bewussyn het dat die inhoud van die K.P.O. bekend is, of dat ons dit vollediger tot bewussyn kan bring as dit nodig is. Die reproduksie van die bestanddele vind nie noodwendig

in sulke gevalle plaas nie, sodat iemand baie maal onder sulke omstandighede globaal, of vaag, bewus word van 'n K.P.O., wat teenwoordig is. 'n Afstompingsfaktor is teenwoordig waar die tendens vermeerder om nie alles omtrent die K.P.O. wat ervaar word te reproduseer nie,[1] omdat die betrokke persoon die K.P.O. ken, in die sin dat hy die inhoud daarvan, en verder besonderhede in verband daarmee, tot bewussyn kan bring indien nodig.

Dit kom as een faktor in aanmerking in verband met die herhaal van grappies, soos b.v. by p.p. D.(111. 2. 1 - 5). Die gemoedsaandoening verswak in die gevalle waar die p.p. meld dat hy die kern van die grap onthou, en geen gemoedsaandoening ontstaan in die geval waar hy beweer dat hy die grap woord vir woord ken nie.

'n Verder afstompingsfaktor, wat in hierdie geval in aanmerking kom, is baie belangrik, nl. vermindering in die intellektuele aktiwiteit (Hfst V111).

Ons kan hier 'n tendens, volgens die protokolle, opnoem, nl. dat waar 'n K.P.O. met tussenpose elke keer 'n paar maal namekaar plaasvind, die gemoedsaandoeninge blykbaar meer herhalings nodig het voor dit afstomp as wanneer die herhalings met gereelde tussenpose tussen elkeen plaasvind.

In reeks V duur die gemoedsaandoeninge ongeveer gedurende net so veel eksperimentele periodes, waar 'n proef met 'n seker reaksie-taak elke periode 'n paar maal herhaal word, as waar 'n proef met 'n gelyksoortige taak elke periode slegs eenmaal herhaal word.
Hoewel sulke gevalle in die rigting van die voorgaande bewering

[1] 22: 216.

wys hulle nie 'n oortuigende bewys daarvoor nie, omdat in elke protokolreeks 'n hele aantal faktore in aanmerking kom wat tot die langer duur, afstomping of herlewe van die betrokke gemoedsaandoening kan meewerk. Nogtans laat die feit, dat dié verskynsel by al die ppe., en in verband met al die skywe, voorkom, die indruk ontstaan dat die bewering waarskynlik algemeen geldig is.

Moontlik kom as 'n ondergeskikte faktor in die verklaring van hierdie verskynsel die beginsel van opgehoopte en verdeelde herhalinge in verband met geheue in aanmerking.[1] In die gevalle waar die K.P.O. met tussenpose elke keer 'n paar maal in korte opeenvolging herhaal word, word die K.P.O. later nie so goed herinner na 'n tussenpoos nie, soos na 'n aantal herhalinge wat meer verdeel is. In die eersgenoemde tiepe van geval is daar nie dieselfde reproduktiewe gereedheid om alles omtrent die K.P.O. te reproduseer wanneer die K.P.O. weer ontstaan, soos in die laasgenoemde tiepe van geval nie. Daarom is die toestand gunstiger vir afstomping in die laasgenoemde tiepe van geval (bl. 137). ('n Gemoedsaandoening sal ook, op grond van die beginsel van verdeelde herhalings saam met die afstompingsfaktor onder behandeling die tendens hê om al minder af te stomp naarmate die tussenpose tussen die herhalings langer word.

VERANDERINGE IN DIE TAAK-BESTANDDEEL VAN 'N K.P.O. Vantevore was daar sprake van die invloed van 'n taak, maar die bespreking was gerig op take, wat nie deel van die K.P.O. is nie dog waarmee iemand die K.P.O. benader. Hier kom slegs in aanmerking die gevalle waar 'n taak deel van die K.P.O. uitmaak. Die intellektuele inhoud, waardeur 'n K.P.O. tot bewussyn kom, verander natuurlik waar

1) 9 : 711 - 712.

'n taak-bestanddeel van die K.P.O. 'n verandering ondergaan. Gevolglik is 'n afstompingsfaktor teenwoordig (bl. 94). Veranderinge in verband met die taak-bestanddeel vind soms makliker plaas as in verband met party ander dele van die intellektuele inhoud wanneer die K.P.O. herhaal word. Dit is nl. die geval waar die taak by so 'n herhaling op grond van herinnering in die bewussyn gehou word terwyl die ander bestanddele op grond van gelyktydige waarneming tot bewussyn kom.

Die verandering in die taak-bestanddeel is egter in party gevalle sodanig dat 'n slegte of foutiewe uitvoering plaasvind. Dit is b.v. die geval (1) waar die betrokke persoon, moontlik onwetend, sy hele taak vervang deur 'n ander wat meer of minder verskil; (2) waar die persoon dele van sy taak so vervang; (3) waar die bestanddele van 'n baie ingewikkelde taak nie tot bewussyn kom nie en slegs 'n deel daarvan die dinkproses, of uitvoering, lei. In sulke gevalle soos hierbo genoem, waar b.v. die oorspronklike gemoedsaandoening by sukses weens mislukking deur 'n ander gemoedsaandoening vervang word vind afstomping nie plaas nie, dog wel skynafstomping, omdat die inhoud in aansluiting waaraan die gemoedsaandoening ontstaan het, nl. die korrekte reaksie, verander is.

Die verandering van die taak is daarenteen in ander gevalle sodanig dat die regte uitvoering nog plaasvind. D i e t o e s t a n d i s g u n s t i g v i r a f s t o m p i n g w a n n e e r i e m a n d b y ' n h e r h a l i n g v a n d i e K. P. O. d i e t a a k w a t d a a r i n i n g e s l u i t i s

in 'n vereenvoudigde vorm op hom neem.

Die p.p. A. het by skywe A. en B. die taak om op seker kleure nie te reageer nie, en om te reageer op 'n bepaalde kombinasie waar dit seker waarskuwingskleure volg. Hy ervaar toe dat die kombinasies nooit sonder die waarskuwingskleure voorkom nie, en stel homself mettertyd die taak om net te reageer op die gevalle van die regte kombinasie. Daardeur let hy nie meer op die ander kleure nie, veral nie op die val of valle nie. Die voldoening by die korrekte reaksie verswak naarmate die taak 'n vereenvoudigde vorm aanneem.

Dit is egter van belang dat 'n vermindering in die intellektuele aktiwiteit gepaard gaan met so 'n vereenvoudiging in die taak-bestanddeel- en vermindering van die intellektuele aktiwiteit is 'n belangrike afstompingsfaktor (Hoofst. V111).

Hierdie laasgenoemde feit is ook van belang in verband met die volgende bewerings. Die betrokke persoon moet die taak-bestanddeel eers goed in die bewussyn hou om 'n suksesvolle resultaat te bereik, insover die taak nie soos die orige dele van die K.P.O. gedurig in die waarneming gegee word nie. Die uitvoering van die taak, deur die bewussyn van die taak onmiddellik voorafgegaan, word egter mettertyd deur 'n determinerende tendens alleen vervang.[1] Dit gebeur waar die K.P.O. bekend raak. Die toestand is gunstig vir afstomping waar 'n K.P.O. 'n taak bevat en waar die bewussyn van die taak wegval en sy werksaamheid deur dié van 'n determinerende tendens vervang word.

Al die ppe. maak in reeks V al minder melding van die tot bewussyn kom van die taak in verband met die uitvoering wat nog gedurig plaasvind, naarmate dieselfde taak herhaal word. Die betrokke gemoedsaandoening ontstaan ook geduri g swakker.

VERGEET VAN TAKE OF PLIGTE IN VERBAND MET DIE K.P.O. Hier word nie gedoel op take wat deel van die K.P.O. vorm nie (tbl. 138), en ook

1) 1:184 e.v. [illegible]

nie op eksterne take wat abstraksie-prosesse in verband met die K.P.O. reël nie (bl. 118). Daar is in party gevalle ander eksterne take, wat iemand moet uitvoer en wat 'n invloed op die intensiteit van die gemoedsaandoening vir die K.P.O. het.

In reeks V skyf D is as variasie ingevoer dat die p.p. die p.l. moet straf as hy (die p.p.) 'n fout maak. Die teleurstelling wat ontstaan in aansluiting aan 'n foutiewe reaksie, en die voldoening by 'n korrekte reaksie, word versterk deur die feit dat die p.p. bewus is van die plig wat op hom rus. Ander gemoedsaandoeninge word hier buite rekening gelaat, soos b.v. jammerte vir die p.l. wat op grond van die toepas van die pynprikkel bestaan. Die K.P.O. is in die laasgenoemde tiepe van geval anders as in die eersgenoemde gevalle, en sluit hier wel die genoemde taak in.

Die toestand is gunstig vir afstomping wanneer eksterne take of pligte wat oorspronklik iemand se gemoedsaandoening in verband met 'n bepaalde K.P.O. versterk het, vir een of ander rede vergeet word of nie goed tot bewussyn kom nie.

Die p.p. D. (V. 3. 1, 2. Skyf D.) het by sy eerste korrekte reaksie 'n sterker tevredenheid gekry as in enige vorige eksperiment omdat, volgens hom, hy nie van die idee hou dat hy by 'n fout die p.l. sal moet pynig nie. Die tevredenheid was egter al by die volgende korrekte reaksie swakker. Dit blyk toe uit die protokol dat hy so sterk op die reaksie self konsentreer het dat hy vergeet het dat hy die p.l. moontlik sal moet straf. Hy lê in ander protokolle weer nadruk daarop dat die bewussyn van die plig die gemoedsaandoening vir die reaksie sterker laat ontstaan.

Dit is van belang dat 'n gemoedsaandoening, wat met die bewussyn van die taak of plig gepaard gaan in gevalle soos laasgenoemde oorspronklik op grond van kontras tot die versterking van die gemoedsaandoening vir die K.P.O. meewerk (bl. 21 en 295).

## §. C. Afstompingsverskynsels in verband met reproduksie wat voorkom waar 'n K.P.O. herinner word.

Gemoedsaandoeninge word nie geïsoleer herinner nie maar ontstaan in aansluiting aan die herinnering van 'n bepaalde K.P.O. wat die persoon tevore moes beleef het.[1] Afstomping van die gemoedsaandoening vind in baie gevalle plaas waar die K.P.O. herhaaldelik op grond van herinnering tot bewussyn kom. Die volgende bespreking geld afstompingsverskynsels wat net in verband met die herinnering van 'n K.P.O. in aanmerking kom. 'n Oorsaaklike verklaring van die afstomping van herinneringsgemoedsaandoeninge, insover dit reproduksie betref, moet rekening hou met die gevolgtrekkinge in §.§. A. en C. bereik.

Die feit, dat die teenwoordigheid van 'n gemoedsaandoening in die bewussyn 'n gunstige kondiesie is vir die betrokke K.P.O. om herinner te word, verhinder nie die suksesvolle werking van afstompingsfaktore nie. Indrukke, wat oorspronklik met 'n gemoedsaandoening verbonde was, word ~~later~~ beter herinner as die wat indifferent was,[2] en aangename indrukke word beter herinner as onaangename[3]. Ons kan ook die feit aanhaal dat hoe sterker die oorspronklike gemoedsaandoening was, des te beter word die betrokke inhoud herinnder.[4] Dit alles beteken natuurlik glad nie dat die gemoedsaandoening wat eenmaal ontstaan het by die herinnering van die K.P.O

1) Vgl. "Gefühlsgedächtnis". 32: 177 e.v.
2) 29: 83, 84; 9: 666, 667.
3) 31: 208 . Vgl. ook die resultate van Kowalewski se eksperimente, wie se werk "Studien z. Psych. d. Pessimismus" nie tot my beskikking gestaan het nie.
4) 4: 98.

weer sal ontstaan nie. Gunstige kondiesies vir die herinnering van 'n K.P.O., insover die gemoedsaandoeninge in aanmerking kom, word alleen deur sulke bewerings aangegee. Die gemoedsaandoening self stomp in party gevalle af weens seker afstompingsfaktore hoewel sy K.P.O., op grond van die vroeëre gunstige invloed van die gemoeds-aandoening, helder tot aandag kom. In ander gevalle weer werk ander faktore die gunstige invloed van die gemoedsaandoening vir die beter herinnering van die K.P.O. teen, sodat die K.P.O. tog nie goed herinner word nie en die gemoedsaandoening juis daarom afstomp.

ONDUIDELIKE HERINNERING VAN DIE K.P.O. 'n Mens herinner 'n K.P.O. deurgaans nie presies soos dit tot bewussyn gekom het toe dit K.P.O. teenwoordig was nie. Die herinnering is gewoonlik tot op 'n seker hoogte onduidelik en verwar, en is selfs baiemaal nie 'n volkome getroue weergawe van die K.P.O. nie.[1] Daar bestaan egter in die meeste gevalle nie twyfel nie of ons met 'n herinnering aan 'n bepaalde K.P.O. te doen het, of nie, al is die herinnering gebrekkig. Ons kan aanneem dat al vergeet iemand seker bestanddele van 'n K.P.O., of al herinner hy die K.P.O. deels foutief, hy tog deur die herinnering aan die K.P.O. dink. Dit is dus nie skynaf-stomping as die betrokke gemoedsaandoening onder sulke omstandighede afstomp nie. Die feit, dat die herinnering slegs by benadering die inhoud van die K.P.O. in sulke gevalle weergee, is blykbaar 'n

1) 9:681. "Vorstellungen sind durchweg ungenauer, verwischter, und lückenhafter als die empfindungen oder früheren Vorstellungen, die sie doch in gewisser Weise wiedergeben, und die seelische Wiederher-stellung der Vergangenheit ist daher stets nur eine annähernde."

deeloorsaak vir die feit dat die gemoedsaandoeninge gewoonlik swakker ontstaan by 'n herinnering aan 'n K.P.O. as by 'n direkte ervaring daarvan (sie egter bl.150 ).

'n Onduidelike herinnering van die K.P.O. vind plaas wanneer 'n bestanddeel, of bestanddele daarvan, vergeet word, en daarvoor is verwydering in tyd natuurlik 'n gunstige voorwaarde. Die toestand is gunstig vir die gemoedsaandoening vir die K.P.O. om af testomp wanneer die herinnerings onduidelik en verwar word. Die onduidelikheid en verwarring is te wyte aan verswakking van die assosiasies en disposiesies vir die verskillende bestanddele, as gevolg waarvan onderlinge reproduksie tussen die bestanddele nie meer so presies en geredelik plaasvind nie. 'n A f s t o m p i n g s f a k t o r i s t e e n w o o r d i g w a a r d i e a s s o s i a s i e s e n d i s p o s i e s i e s v a n d i e k o m p l e k s v i r d i e K. P. O. v e r s w a k e n d i e h e r i n n e r i n g e a s g e v o l g d a a r v a n v e r w a r , o n d u i d e l i k o f o n v o l l e d i g i s .

Die p.p. E. (11. 1. 2. "Moord!") het onduidelik gedink aan die moord van ---, waarby laasgenoemde se kop verbrysel is. Dit het afsku by die p.p. laat ontstaan wat egter heelwat swakker was as kort na die gebeurtenis. (Die p.p. gee ook, by wyse van verklaring, as sy mening te kenne dat die gemoedsaandoening swak was omdat hy nie die situasie goed kon herinner nie daar dit taamlik lank tevore gebeur het.)

Die onduidelike herinnering kan soms die vorm neem van 'n globaal tot bewussyn kom van die K.P.O. (bl.94,115), of van 'n vae of gebrekkige tot bewussyn kom van seker bestanddele van die K.P.O. Dit gebeur mettertyd omdat die assosiasies en disposiesies vir die

ondergeskikte dele swakker is as die assosiasies en disposiesies vir die hooftrekke. Die oorsaak hiervoor is waarskynlik dat, hoewel die ondergeskikte dele wel by die oorspronklike ervaring van die K.P.O. tot bewussyn gekom het, toe die gemoedsaandoening ontstaan het, die ondergeskikte dele nie in die senter van die aandag was soos die hooftrekke nie. Die eersgenoemde assosiasies en disposiesies verswak relatief meer wanneer tyd tussen herinneringe verloop as laasgenoemde, en dus sal laasgenoemde deur die herinnerings relatief meer versterk word. Gevolglik word die ondergeskikte dele mettertyd vaer of verward onthou, of eindelik vergeet, terwyl die hooftrekke by herinneringe aan die K.P.O. meer bepaald tot bewussyn kom (bl. 115 ev). Die toestand is dan gunstig vir die betrokke gemoedsaandoening om af te stomp waar die assosiasies en disposiesies vir dele van die kompleks vir die K.P.O. verswak en die herinnering van die K.P.O. as gevolg daarvan onduidelik of onvolledig is. (Die dele van die K.P.O., wat hier in aanmerking kom en wat by 'n herinnering van die K.P.O. vergeet word, is natuurlik nie die belangrike dele by wie se afwesigheid ons nie van 'n herinnering van die K.P.O. sou kan praat nie.) Daar is gevalle waar die persoon, wat 'n K.P.O. herinner deur middel van seker inhoude, nie bewus is daarvan dat slegs dele van die oorspronklike K.P.O., soos b.v. die hooftrekke, tot bewussyn kom nie. Die toestand is nogtans gunstig vir afstomping - veral waar die onderdeel van die K.P.O. wat nie tot bewussyn kom nie oorspronklik meegewerk het tot die ontstaan van die gemoedsaandoening vir die K.P.O.

Hierdie afstompingsfaktor kom b.v. o.a. by die volgende geval in aanmerking, waarby vermindering van die intellektuele aktiwiteit ook 'n rol speel.

Iemand dink aan 'n grappie wat hy onlangs gehoor het maar vergeet, sonder dat hy dit merk, 'n paar van die fyner wendings, of die volgorde van die bestanddele, hoewel hy die algemene inhoud van die grap goed onthou. Die grap klink dan nie meer vir hom so snaaks soos vantevore nie, en dit skrywe hy dan toe aan "die bekendheid" daarvan. Die afstomping is egter o.a. 'n gevolg van onvolledige reproduksie.

Daar is daarenteen ook ander gevalle waar die persoon wel bewus is daarvan dat hy dele van die K.P.O. vergeet het. Dan ontstaan die tendens by die betrokke persoon om die vergete dele as onbelangrik te beskou in vergelyking met die orige deel van die K.P.O. omdat hy die indruk het dat hy die K.P.O. verder helder onthou en heeltemal goed daaraan kan dink sonder die vergete dele. Laasgenoemde kon egter, soos in die voorgaande voorbeeld, juis belangrik vir die oorspronklike gemoedsaandoening gewees het.

Bestanddele van 'n K.P.O. word soms mettertyd vergeet omdat hulle vir bepaalde redes, b.v. reproduktiewe remming, by 'n paar herinneringsgevalle nie tot bewussyn gekom het nie. Die assosiasies en disposiesies vir die dele word in so 'n geval relatief swakker as die assosiasies en disposiesies vir die orige deel van die K.P.O., en die tendens ontstaan dan vir eersgenoemde om vergeet te raak.

Die feit dat 'n gemoedsaandoening, wat in aansluiting aan die ervaring van 'n ingewikkelde K.P.O. ontstaan, in sommige gevalle gou afstomp, wanneer die K.P.O. herinner word, kan deels in die lig van die voorgaande bespreking verklaar word. Die ondergeskikte dele

kom by die ervaring van die K.P.O. vaag tot bewussyn in vergelyking met die hooftrekke omdat die eersgenoemde so baie is. Die ondergeskikte dele word dan maklik vergeet. Daarenteen word die dele natuurlik nie so maklik vergeet nie as die ingewikkelde K.P.O. baiemaal ervaar is sodat die assosiasies en disposiesies sterk is. Daar is 'n tendens vir heelparty bestanddele om slegs vaag tot bewussyn te kom, of vergeet te raak, wanneer 'n ingewikkelde K.P.O. net eenmaal of 'n paar maal ervaar is. In sulke gevalle is daar dan 'n tendens vir die K.P.O. om onduidelik, verward of onvolledig herinner te word. D i e t o e s t a n d i s g u n s t i g v i r d i e a f s t o m p i n g v a n ' n g e m o e d s a a n d o e n i n g w a n n e e r d i e b e t r o k k e K. P. O. h e r i n n e r w o r d , w a a r d i e K. P. O. i n g e w i k k e l d i s e n n i e b a i e m a a l e r v a a r w a s n i e , e n w a a r a s g e v o l g v a n h i e r d i e k e n m e r k e d i e K. P. O. o n d u i d e l i k , v e r w a r d o f o n v o l l e d i g t o t b e w u s s y n k o m .

Dit word egter nie beweer dat die afstomping van herinneringsgemoedsaandoeninge net plaasvind waar dele van die K.P.O. vergeet word nie. Die K.P.O. word partymaal helder en volledig herinner wanneer sy gemoedsaandoening op grond van die werking van verskillende afstompingsfaktore verswak.

ONTROUE HERINNERINGE. Dit is reeds opgenoem (bl. 143) dat herinneringe nie alleen 'n onduidelike, of onvolledige, maar ook 'n ontroue weergawe van 'n K.P.O. kan wees, hoewel dit tog heel duidelik

'n herinnering aan die K.P.O. is. [1] 'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig by 'n herinnering van 'n K.P.O. wanneer die herinnering ontrou is. Die herinnering kan ontrou wees omdat dele van die K.P.O. deur soortgelyke dele van die komplek van 'n ander K.P.O. vervang word, en dit is gunstig is afstomping (bl. 121 e.v.).

In party gevalle word die K.P.O. juis herinner dog die omgewing waarin, of omstandighede waaronder, dit plaasgevind het, word deur ander vervang (vgl. bl. 127 e.v. vir die gevalle waar hierdie inhoude vergeet word). Die vervanging kom soms voor sonder dat die betrokk persoon dit merk terwyl die oorspronklike gemoedsaandoening tog afstomp.

'n Persoon, wat die laaste trein na sy tuisplek misgeloop het, was baie dankbaar toe hy 'n seker vriend ontmoet, wat aanbied om hom per motor huistoe te neem. Dit het egter meermale gebeur dat vriende hom met hulle motorkarre saamgeneem het na sy dorp. Toe hy later die vriend, wat hom so uit 'n moeilikheid gered het, weer ontmoet, dink hy aan die motorrit, dog hy dink slegs daaraan as een van die kere wat een van sy vriende hom saamgeneem het. Slegs 'n baie vae dankbaarheid ontstaan. 'n Paar uur later sien hy die vriend se motor by die stasie staan, herinner sy situasie toe hy die trein gemis het en dink met 'n duidelike dankbaarheid aan die rit, en mompel onwillekeurig: "dit was darem baie gaaf van hom". Die gemoedsaandoening in aansluiting aan die gedagte aan sy vriend en aan die bepaalde motorrit het swakker ontstaan toe hy aan die rit gedink het as 'n plesierrit met sy vriend, as by die herinnering van die rit en die werklike omstandighede wat daarmee gepaard gegaan het.

---

1) Vgl. ook 9:718..".... die reproduzierten Vorstellungen entspreche nicht mehr genau den ursprünglichen Erlebnissen, deren Stelle sie doch einnehmen.

Die tendens bestaan vir die betrokke gemoedsaandoening om gouer as anders af te stomp wanneer iemand ten regte bewus is daarvan dat sy herinnering van ondergeskikte dele van die K.P.O., of ander verbonde besonderhede, onnoukeurig is, terwyl hy nogtans nie die inhoude korrek kan herinner nie. Die afstomping word o.a. veroorsaak deurdat die aandag deels in beslag geneem word deur die poging om korrek te herinner. Dit is veral waar as gemoedsaandoening, soos b.v. ergernis, in verband met hierdie poging ontstaan. Die oorspronklike gemoedsaandoening ontstaan in party gevalle selfs swak wanneer so 'n poging om korrek te herinner suksesvol was. Hiertoe kan bydra die nawerking van die vorige vergeetagtigheid en voorgaande gemoedsaandoeninge, soos b.v. ergernis, saam met ander inhoude wat by die korrekte herinnering ontstaan, soos b.v. verbasing dat 'n mens dit kon vergeet, wat meewerk om die beperkte omvang van die aandag te vul (bl. 89 ev.).

'n Herinnering kan ontrou wees in 'n ander sin as wat reeds genoem is. 'n Mens kan nl. 'n K.P.O. reproduseer sonder dat dit tot bewussyn kom as 'n situasie wat hy self deurleef het, of wat in 'n seker betrekking tot hom gestaan het. Die bewussyn van die feite is egter baiemaal 'n deeloorsaak vir die betrokke gemoedsaandoening. 'n O o r s a a k v i r a f s t o m p i n g i s t e e n w o o r d i g w a n n e e r 'n K. P. O. g e r e p r o d u s e e r w o r d o p s o 'n m a n i e r d a t d i e b e t r o k k e p e r s o o n d i t n i e m e e r i n d i e s e l f d e v e r h o u d i n g t o t h o m s e l f v o o r -

stel soos dit by die ontstaan van die gemoedsaandoening was nie.

Iemand, wat 'n ongeluk gehad het, het herhaaldelik met angs en vrees aan die gevaar gedink dat een van sy ledemate moontlik sou moet afgesit word. Later, na die gevaar 'n tydlank verby was, kon hy hom weer die hele situasie voorstel, o.a. hoe 'n verongelukte persoon afwag om die dokter se uitspraak te hoor. Dit was egter nie toe vir hom werklik asof hy die pasiënt was nie. Angs of vrees het nie, of swak, in verband met so 'n herinnering aan die ongeluk, of sy moontlike gevolge ontstaan.

Die gemoedsaandoening kan by 'n herinnering van die K.P.O. weer sterk ontstaan wanneer 'n werklikheidsindruk teenwoordig is, d.w.s. wanneer dit vir die betrokke persoon voorkom asof die K.P.O. op die tydstip van die herinnering weer ervaar word. 'n Afstompingsfaktor is daarmee gegewe as iemand nie by die herinneringsinhoud in die oorspronklike gebeurtenis inleef nie, sodat die herinneringsinhoud nie 'n betreklike sterk werklikheidsindruk bevat nie.

Die p.p. H(I. 4. 4. "Skaamte".) vertel dat hy een aand 'n vriend sy sigaretdosie aangebied het met die idee dat daar 'n paar sigarette in was. Die vriend bied hom toe egter sy dosie aan, en toe die p.p. tog aanhou haal die vriend 'n stompie uit die p.p. se dosie — al wat daarin was. Die p.p. was baie skaam. Daar was egter geen skaamte by die herinnering in die eksperimentele periode nie. Die p.p. konstateer dat die hele situasie toe duidelik in sy bewussyn was, dog dit was nie vir hom asof hy dit toe ervaar nie.

In party gevalle, egter, ontstaan die betrokke gemoedsaandoening tenminste vereers sterker waar die herinnering nie getrou die ervaring van die K.P.O. weergee nie. Dit is die geval waar daar inhoude by die ervaring van die K.P.O. was, wat maklik tot aandag

gekom het, (soos b.v. op grond van waarneming) waardeur ander inhoud wat die gemoedsaandoening sou kan laat ontstaan het, gerem is en slegs vaag tot bewussyn gekom het. Die gemoedsaandoening ontstaan ook sterker by die herinnering van die K.P.O. wanneer dan gedagtes, wat gunstig is vir die gemoedsaandoening, tot bewussyn kom, terwyl hulle by die ervaring van die K.P.O. deur die waarneming gerem was omdat hulle nie objektief te regverdig was nie. Die kondiesies is gunstig vir 'n gemoedsaandoening om sterker te ontstaan by die herinnering van 'n K.P.O. as by die oorspronklike ervaring daarvan wanneer seker inhoude, wat die gemoedsaandoening teenwerk, slegs in die waarneming gegee word wanneer die K.P.O. ervaar word, of wanneer seker gedagtes, wat gunstig is vir die betrokke gemoedsaandoening, slegs ontstaan in verband met die K.P.O. wanneer die kontrole van die waarneming in verband met die K.P.O. afwesig is.

Iemand, wat berg klim, loop op die rand van 'n diep afgrond en voel 'n bietjie skrikkerig weens die gedagte aan moontlike gevaar. Sy vrees is nie sterk nie omdat sy aandag meer op die omgewing gerig is, sowel as op wat hy doen en wat om hom gebeur, as op die gevaar. Dit is b.v. verder moontlik dat hy sien dat die afgrond skuins afloop sodat die rand waarop hy loop stewig is. Hy merk wellig ook op dat hy glad nie duiselig is nie, en dat alles veilig is. In baie gevalle wanneer hy later terugdink aan so 'n situasie dan heers die gedagte aan die gevaar in sy bewussyn, en het hy slegs 'n vae bewussyn van die betrokke omgewing met so 'n indruk dat hy op onvaste grond staan of dat hy sal duiselig word. Hy stel hom dus allerhande dinge voor wat nie gebeur het toe hy die K.P.O. ervaar het nie (sien § D.), en daar is nie die vorige inhoude om die aandag van die gedagte van gevaar af te trek nie. Daardeur word die bewussyn van die gevaar baie helder sodat sterk angs en vrees baiemaal ontstaan.

In die vorige geval kom ook nog in aanmerking dat die genot, wat by die ervaring van die K.P.O. teenwoordig is en die tendens het om die bewussyn te vul en vrees te verdring, afwesig is by die herinnering aan die K.P.O.

BELANG VAN DIE TYDSVERLOOP WAARNA 'N K.P.O. HERINNER WORD.

Die getrouheid, waarmee 'n K.P.O. gereproduseer word, verminder naarmate die tydsverloop tussen die ervaring en die herinnering groter word, insover die betrokke assosiasies en disposiesies nie deur herhaling versterk is nie.[1] Toenemende ontrouheid van die herinnering van die K.P.O. is egter 'n kondiesie wat in die rigting van afstomping werk. Afstomping van 'n herinneringsgemoedsaandoening vind dan plaas in verhouding tot die tyd wat verloop het tussen die ervaring en die herinnering van die betrokke K.P.O., insover hierdie herinnering op grond van die tydsverloop onvolledig, of vaag, of ontrou word en insover laasgenoemde faktore afstompingsfaktors is. Hierdie feit, saam met die resultaat dat aangename indrukke beter herinner word as onaangename indrukke,[2] is wellig verantwoordelik vir "die helende mag van die tyd" in verband met droefheid en dergelike gemoedsaandoeninge.

DIE BEWUSSYN VAN MOEILIKHEID BY DIE HERINNERING VAN 'N K.P.O. Daar is baie gevalle waar iemand dit eers moeilik vind om iets te onthou, wat later maklik tot bewussyn kom, en waar die gemoedsaandoening afstomp naarmate die herinnering makliker plaasvind. Dit gebeur veral waar die K.P.O. ingewikkeld of nie goed bekend is nie. Die moeilikheid wat die herinnering van die K.P.O. gee, en wat moontlik gepaard gaan met 'n bewussyn van die moeilikheid, lei tot inspanning, en die verdwyn van laasgenoemde is 'n gunstige afstompings-

---

1) 29:123; 9:678,
2) 31:208 ; ook Kowalewski.

faktor. (bl. 278).

Daar is egter ook gevalle waar daar 'n bewussyn, of indruk, van moeilikheid is sonder dat die herinnering aan die K.P.O. werklik moeilikheid gee. 'n Bewussyn, of indruk, van moeilikheid onder sulke omstandighede gee soms aanleiding tot die versterking van die gemoedsaandoening waar die betrokke persoon hom as gevolg van so 'n bewussyn sterker inspan. (bl. 277).

## §. D. Verbeelding, as 'n reproduktiewe proses, in verband met Afstomping.

Die verbeeldingsinhoude (of prosesse), wat hier in aanmerking kom, is die waar nuwe inhoude en nuwe saakverhoudinge [1] ontstaan op die basis van bestaande assosiasies en disposiesies. Sulke verbeeldingsinhoude en prosesse is baie gunstig vir die ontstaan van gemoedsaandoeninge omdat inhoude, wat met gemoedsaandoeninge gepaard gaan, sterker indrukke op 'n mens maak as indifferente,[2] en omdat juis dié soort inhoud sterk invloed op die verbeeldingsprosesse uitoefen. Daarom oortref verbeeldingsinhoude die werklikheid in skoonheid of haatlikheid.[3]. Party mense ly eintlik onder die vreeslikheid van hulle verbeeldingsinhoude,[4] en ander weer soek baie van hulle ~~ve~~ vreugde en geluk daarin, b.v. in dagdrome of voorstellings van toekomstige grootheid of sukses, waarna hulle strewe. Die bestandele van beide drome en dagdrome, wat eintlik verbeeldingsinhoude is, is dikwels inhoude wat oorspronklik met gemoedsaandoeninge gepaard gegaan het.[4] Die tendens bestaan blykbaar by 'n mens om hom in die

1) 35: 130 e.v. Selz se Sachverhältnisse.

2) 31:208. 3) 10:252; vgl. ook 28:63, 64. 4) 43. en 47. ~~1) 35:~~

verbeelding voor te stel wat vir hom sterk aangenaam of onaangenaam is. 'n Faktor, wat gunstig is vir verbeeldingsprosesse om plaas te vind, is ook baiemaal gunstig vir gemoedsaandoeninge, nl. wense (Hoofst 1X). Sterk aktuele wense is gunstig vir verbeeldingsprosesse omdat in 'n wens 'n doelstelling inbegrepe is wat die verbeeldingsproses lei. Eindelik kom in aanmerking vir die feit, dat gemoedsaandoeninge baiemaal sterk ontstaan in verband met verbeeldingsinhoude, die betreklike algemene kenmerk van verbeeldingsinhoude nl. dat die objektiewe kontrole van die waarneming (of selfs die bewussyn van 'n vorige waarneming soos b.v. in herinneringsgevalle) ontbreek. Daardeur word die voorgestelde inhoude baiemaal so fantasties. Die betrokke gemoedsaandoening ontstaan daar sterk waar die inhoude as werklik voorkom, hoe fantasties hulle ook al mag wees.

Gemoedsaandoeninge wat in verband met verbeeldingsinhoude ontstaan stomp ook in party gevalle af en in ander nie. Iemand, wat hom dieselfde inhoud herhaaldelik verbeel, word b.v. gewoon daaraan, soos aan waarnemings- of herinneringsinhoude, en die gemoedsaandoening stomp baiemaal af.

'n Student wat 'n stuk werk gedoen het stel hom b.v voor hoe hy lof daarvoor inoogs en dit versterk sy tevredenheid met sy stuk werk. Die bevrediging verswak egter nadat hy 'n paar maal aan die moontlike lof gedink het en aan die gedagte gewoond geword het.

Daarenteen is daar gevalle waar die betrokke gemoedsaandoening in verband met verbeeldingsinhoude nie so geredelik afstomp nie.

Iemand kan b.v. jarelank sterk gemoedsaandoeninge kry in aansluiting aan die voortdurende inbeelding dat hy 'n belangrike persoon is.

Seker faktore wat o.a. afstomping in sulke gevalle teenwerk kan

genoem word. Daar is b.v. die verskynsel dat die betrokke persoon in party gevalle elke keer onder 'n sterk indruk van die werklikheid van sy verbeeldingsinhoud kom (vgl. bl. ). Dan ook ontwikkel iemand in party gevalle 'n sterk gestemdheid vir sy verbeeldingsinhoud, waardeur die betrokke gemoedsaandoening met groot reëlmatigheid voortdurend tot bewussyn kan kom wanneer die persoon aan die verbeeldingsinhoud dink. Ook kan gedurig nuwe verbeeldingsinhoude in verband met 'n bepaalde K.P.O. sorg vir afwisseling in die intellektuele inhoud, waardeur aan die K.P.O. gedink word, sodat laasgenoemde voortdurend helder tot aandag kom (bl. 80).

Ons bespreek verbeelding in verband met afstomping (1) waar 'n gemoedsaandoening met 'n denkbeeldige K.P.O. gepaard gaan, en (2) waar verbeeldingsinhoude in verband met 'n waargenome of herinnerde K.P.O. ontstaan en die gemoedsaandoening vir laasgenoemde beïnvloed. Die K.P.O. kan b.v. self 'n verbeeldingsinhoud wees: (a) waar 'n nuwe situasie tot bewussyn kom op grond van bestaande assosiasies en disposiesies; (b) waar iets wat al tevore gebeur het as 'n toekomstige gebeurtenis voorgestel word; of (c) waar iemand iets voorstel wat beskrywe is of aan hom meegedeel is.

AFSTOMPINGSFAKTORE WAT GELD VIR AL DIE GEVALLE WAAR VERBEELDING 'N ROL SPEEL. Ons behandel eers die oorsake vir afstomping wat waar is vir gevalle van denkbeeldige K.P.O.'e, sowel as vir gevalle waar 'n verbeeldingsinhoud invloed uitoefen op die gemoedsaandoening vir 'n waargenome of herinnerde K.P.O. Daarna sal 'n paar afstompingsverskynsels behandel word wat alleen betrekking het op gevalle van die laasgenoemde klas.

DIE AANTAL VERBEELDINGSINHOUDE. Mense verskil nie alleen onderling wat hulle verbeelding betref nie, maar ook varieer die verbeelding van dieselfde persoon op verskillende tye.

Die betrokke gemoedsaandoening versterk, ceteris paribus, wanneer 'n aantal verbeeldingsinhoude helder tot bewussyn kom en wanneer die K.P.O. self, sy waarde, of sy betekenis daardeur goed tot aandag kom. Die verbeeldingsinhoude moet egter nie die beperkte omvang van die aandag vul nie, wat 'n afstompingsfaktor is (bl. 89 eu), dog kan in korte opeenvolging tot bewussyn kom.

Die liefde van 'n minnaar versterk b.v. wanneer hy allerhande ideale voorstellings om sy beminde weef.

D i e t o e s t a nd i s g u n s t i g v i r d i e b e t r o k k e g e m o e d s a a n d o e n i n g o m a f t e s t o m p , w a n n e e r m i n d e r v e r b e e l d i n g s i n h o u d e , w a t g u n s t i g i s v i r d i e b e t r o k k e g e m o e d s a a n d o e n i n g , t o t b e w u s s y n k o m .

'n Misdadiger stel hom b.v. voor wat hy sal moet doen as sy misdaad bekend word. Hy dink daaraan hoe hy na 'n ander land sal moet gaan en sy uiterste inspan om daar 'n eerbare posiesie te verwerf. Hy kom egter onder die indruk van die moeilikhede wat hy in 'n vreemde land sal hê, waarvan hy nie die taal ken nie, sonder enige vakkennis wat hy daar sal kan gebruik. Elke nou en dan dwaal sy gedagtes na sy eie omgewing, sy ouers wat so diep ongelukkig sal wees, sy vriende wat hom sal negeer, en die moontlikheid vir tronkstraf. Hy voel byna wanhopig ongelukkig en vol sterk berou oor sy misstap. Daarenteen, na 'n tydverloop waarin daar geen blyk is dat sy misstap ontdek is nie, dink hy soms nog aan die ongelukkigheid van sy ouers as dit sou ontdek word, en aan verbanning, maar die verbeeldingsinhoude is baie minder in besonderhede, en slegs swak angs ontstaan.

Die verskille in die verbeelding op verskillende tye kan o,a. 'n gevolg wees van veranderde uiterlike omstandighede of van veranderinge in die liggaamlike of geestelike toestand. Die verbeeldingsinhoude kan b.v. afneem, of verander, waar vermoeidheid intree of die persoon se stemming verander met die moontlike gevolg dat die gemoedsaandoening afstomp.

Die toestand sal ook gunstig vir afstomping wees waar behalwe die vroeëre verbeeldingsinhoude ook ander tot bewussyn kom wat ongunstig is vir die betrokke gemoedsaandoening, b.v. omdat hulle teenoorgestel aan die K.P.O. is.

DIE OORSPRONKLIKHEID VAN DIE VERBEELDINGSINHOUD. Alle verbeeldingsinhoude is nie oorspronklik in die hier bedoelde sin nie, want sulke inhoude is baiemaal slegs getroue, of taamlik getroue, kopieë van wat waargeneem is dog nie op die oomblik as sodanig herken word nie,[1] of hulle is baiemaal slegs 'n oorname van iemand anders se verbeeldingsinhoud. Die betekenis wat ons hier aan oorspronklikheid heg is dat die verbeeldingsinhoud 'n resultaat van die betrokke persoon se eie verbeelding is.

Nou kan verskillende verbeeldingsinhoude, wat almal gunstig is vir 'n gemoedsaandoening wat in aansluiting aan 'n bepaalde K.P.O. ontstaan, by verskillende herhalings van die K.P.O. tot bewussyn kom sonder dat daardeur die feit beïnvloed word dat 'n mens met die bewussyn van dieselfde K.P.O. te doen het. D i e t o e s t a n d i s g u n s t i g v i r ' n g e m o e d s a a n d o e n i n g o m a f t e s t o m p w a n n e e r v e r s k i l l e n d e

1)10: 248.

verbeeldingsindoude, wat almal gunstig is vir die gemoedsaandoening van die K.P.O., by later herhalings van die K.P.O. tot bewussyn kom dog in so'n volgorde dat die later verbeeldingsinhoude minder oorspronklik is minder van 'n nuwe produk van die eie verbeeldingsvermoë, as die vroeëre inhoude.

'n Seun wat hom b.v. baiemaal as 'n groot redenaar voorgestel het, het dan gedink aan allerhande moontlike en onmoontlike feite wat hy voor 'n gehoor staan en bewys. Die radikaalste gedagtes het by hom opgekom en soms vae voorstellings van wonderlike uitvindings wat hy bekend maak of diepsinnige idees wat hy verkondig. Sterk trots en selftevredenheid het ontstaan by so 'n voorstelling van homself as redenaar. Op ander tye, weer, het hy ook aan homself as 'n groot redenaar gedink dog dan was dit in verband met toesprake wat hy ander mense hoor gee. Hy stel hom voor dat hy diè inhoude mooi en oorredend weergee. Die trots en selftevredenheid, wanneer hy in so 'n verband aan homself as groot redenaar dink, was nog duidelik dog ook duidelik swakker.

VOORSTELLING VAN 'N WENSVERVULLING. 'n Mens stel hom baiemaal die vervulling voor van wat hy begeer of wens, en hoe sterker die begeerte na 'n voorwerp is, of die wens is dat iets in verband met 'n voorwerp moet plaasvind, des te helderder is die verbeeldingsinhoud. Ook werk wense gewoonlik mee tot die ontstaan van gemoedsaandoeninge, sodat, waar 'n verbeeldingsinhoud die vervulling van 'n wens goed uitbeeld, die gemoedsaandoening sterk ontstaan,

'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig naarmate die verbeeldingsinhoud in verband met 'n K.P.O. later

minder aan die wense in verband met die K.P.O. voldoen, of naarmate 'n gewenste K.P.O. mettertyd minder bevredigend uitgebeeld word, soos b.v. waar die verbeeldingsinhoud slegs vaag tot bewussyn kom of ongewenste bestanddele insluit.

'n Outeur wat 'n boek wil skrywe om seker misbruike te openbaar in al hulle afstootlikheid, kry vooraf 'n algemene idee van hoe hy di werk wil inrig en die algemene gedagte aan die inhoud en inrigting wat sy doel sal verwesenlik gee hom sterk tevredenheid in aansluiting aan die gedagte van sy boek. Naarmate hy vorder, egter, en die verhaal wat hy fantaseer nie aan sy oorspronklike wens, nl. om teen die misbruike te polemiseer, so goed voldoen nie, verminder sy tevredenheid met sy boek selfs as dit letterkundig hoog gestel word.

Soms egter word die verbeeldingsinhoude beïnvloed deur veranderinge in die wens self, waarop afstomping ook volg (Sie Hoofst. IX)

DIE INDRUK VAN WERKLIKHEID VAN DIE VERBEELDINGSINHOUD. Net soos 'n afstompingsfaktor teenwoordig is wanneer 'n herinneringsinhoud nie as werklik voorkom nie (bl. 150), so is dit nie gunstig vir 'n gemoedsaandoening om te ontstaan wanneer 'n verbeeldingsinhoud vir die persoon nie as werklik voorkom op die oomblik wanneer hy hom dit voorstel nie. Sodra hy bewus word dat 'n inhoud "somar verbeelding" is, verswak die gemoedsaandoening. Dan is 'n afstompingsfaktoor teenwoordig wanneer die verbeeldingsinhoud wat eers as werklik voorgestel is, later minder werklik vir die persoon voorkom.

Die p.p. H (I. 1. 1.) word baie bekommer en angstig toe hy dink aan die eksamens. Dit was vir hom asof hy by hulle is en sy werk

glad nie ken nie. Later egter dink hy weer aan eksamens maar baie meer objektief, d.w.s. hy dink meer aan hulle as bestaande sonder dat dit hom soos tevore voorkom asof hy nou werklik in een betrokke is. Daar was geen angs by hom nie.

'n Afstompingsfaktor is ook teenwoordig in verband met 'n K.P.O. waar 'n inhoud, wat vir die gemoedsaandoening gunstig is en die persoon weet werklik is, ofwas, vervang word deur 'n inhoud wat hy weet 'n verbeeldingsinhoud is. (Vgl. ontroue herinneringsinhoud, bl. 149).

Die p.p. B.(I. 6. 6. ) meld dat waar hy hom moes inlewe in 'n toestand van blydskap hy 'n geval gereproduseer het wat in 'n vorige eksperimentele periode die gemoedsaandoening verwek het, nl. 'n seker voetbalwedstryd wat sy uniwersiteit gewen het. Hy kon hom nie hierdie keer meer as die voorval en 'n paar besonderhede, soos die kleure van die spelers, ens., herinner nie, en hy stel hom toe in sy verbeelding voor hoe hulle speel en sy kant punte behaal. Hy was egter bewus van die fiktiewe aanvulling van die situasie. Daar was slegs swak blydskap.

'n Gemoedsaandoening ontstaan dikwels sterk wanneer iemand hom onwillekeurig in 'n verbeeldingsinhoud inlewe. Die bewussyn dat laasgenoemde 'n verbeeldingsinhoud is gaan baiemaal gepaard met die verandering van so'n onwillekeurige verbeeldingsinhoud na 'n willekeurige vorm. Dan is daar 'n oorsaak vir die afstomping van die gemoedsaandoening teenwoordig insover in so'n geval die werklikheidsindruk verdwyn.

Iemand was b.v. woedend toe hy hom voorstel hoe 'n vyand hom weer 'n slag beledig en hoe hy laasgenoemde verpletter. Net toe merk die persoon op dat hy besig is om te fantaseer, maar dit was aantreklik om hom so die ondergang van sy vyand voor te stel, en hy

dink weer aan die voorgestelde grief, selfs in 'n slegter lig as tevore, en weer hoe hy die ander persoon ten onder bring, maar — net 'n algemene toorn het ontstaan en glad nie die hewige woede van toe hy onwillekeurig in sy verbeelding gelewe het nie.

Die gemoedsaandoening, wat ontstaan in aansluiting aan 'n denkbeeldige K.P.O., of in verband met 'n waargenome of herinnerde K.P.O., dog gedeeltelik weens verbeeldingsinhoude, ontstaan slegs waar die verbeeldingsinhoude as in 'n definitiewe verhouding tot die persoon self bewus word. *'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig naarmate later aan die verbeeldingsinhoud gedink word sonder dat dit in die-selfde verhouding tot die eie persoon geneem word.*

'n Persoon wat aan die opvoering van 'n toneelstuk sou deelneem, het hom voorgestel hoe die opvoering sou wees en blydskap en tevredenheid het by die gedagte aan die opvoering ontstaan. Vir 'n bepaalde rede, egter, het hy alle aandeel in die spel moes opgee, sonder dat teleurstelling of 'n slegte gevoel teenoor die opvoering of die opvoerders ontstaan het. Tog waar hy hom later weer die toekomstige opvoering net so duidelik voorgestel het, alleen nie in enige verhouding tot homself nie, was daar geen gemoedsaandoening nie behalwe 'n swak nuuskierigheid.

Dit kan vergelyk word met die feit dat minstens baiemaal geen gemoedsaandoening in drome ontstaan nie, wat ook nie as die persoon se eie ervaring voorkom nie, dog meer ooreenstem met die aanskouing van 'n gebeurtenis apart van 'n mens 1) self. Die dromer neem m.a.w. ander persone, bewoë deur gemoedsaandoeninge, waar — selfs homself as so'n aparte persoon — dog voel niks self nie.

1) Vgl 15.

DIE AFSTOMPING VAN 'N GEMOEDSAANDOENING VIR 'N K.P.O. WAT DENKBEELDIG IS. Afgesien van die algemene oorsake vir afstomping in verband met verbeeldingsinhoude wat reeds opgenoem is (bl.155-161), en wat natuurlik geldig is van hierdie tiepe van verbeeldingsinhoude, nl. waar die K.P.O. self denkbeeldig is, kom verder hier in aanmerking die genoemde oorsake vir afstomping by herinneringsgemoedsaandoeninge. (§ A. en §C). Daarby kan nog gevoeg word dat so'n denkbeeldige K.P.O. geredelik uit die bewussyn verdwyn as gevolg daarvan dat sy plek ingeneem word deur die omgewende werklikheid, of as gevolg daarvan dat die betrokke persoon van die nie-werklikheid van die verbeeldingsinhoud bewus word. In sulke gevalle waar die K.P.O. uit die bewussyn verdwyn, vind skynafstomping volgens ons terminologie plaas.

Die toestand is gunstig vir die gemoedsaandoening in verband met 'n denkbeeldige K.P.O. waarin 'n mens hom inlewe, om sterker te ontstaan hoe duideliker en meer in besonderhede die verbeeldingsinhoud is. Daarenteen is 'n afstompingsfaktor dan teenwoordig wanneer die voorstelling onduidelik, minder volledig, of verward word (vgl. bl.143 e.v. en bl.147 e.v).

AFSTOMPINGSFAKTORE IN GEVALLE WAAR VERBEELDINGSINHOUDE DIE GEMOEDSAANDOENING VIR 'N WAARGENOME OF HERINNERDE K.P.O. BEÏNVLOED. Daar is verskillende faktore wat in verband met afstomping in aanmerking kom, insover verbeeldingsinhoude die gemoedsaandoening vir 'n waargenome of herinnerde K.P.O. beïnvloed, en wat nie ook geldig is in verband met 'n denkbeeldige K.P.O. nie. Die faktore behandel

ons dus nou apart, maar die algemene oorsake vir afstomping in verband met verbeeldingsinhoude (bl. 155-161), kom ook in aanmerking by 'n verklaring van afstompingsverskynsels, waar verbeeldingsinhoude gemoedsaandoeninge beïnvloed in die tiepe van geval onder bespreking.

Dele van 'n waarnemingsinhoud kom gewoonlik sterk tot bewussyn as gevolg van 'n gedetermineende abstraksieproses. Mense kan egter dieselfde voorwerp anders sien hoewel dieselfde bestanddele tot bewussyn kom. Hulle kan dit nl. in 'n ander lig sien omdat hulle op 'n ander manier, of van 'n ander gesigspunt, oplet (vgl. bl. 99 e.v.).

'n Waarnemingsinhoud kan op 'n soortgelyke manier 'n ander kleur dra op grond van die verbeelding. 'n Skilder sien b.v. 'n natuurtoneel weens idealisering heeltemal anders as bloot realisties. Estetiese aandoeninge ontstaan sterker by hom in verhouding tot sy groter verbeeldingskrag, d.w.s. in hierdie geval: sy vermoë om die natuurtoneel in die gunstigste en mooiste lig te sien. Op dieselfde manier kan 'n mens selfs alledaagse voorwerpe idealiserend waarneem. Die manier van dinge waarneem, of die teenwoordigheid van verbeelding by die waarneming, kan vir allerhande redes verander of wegbly, soos b.v. weens veranderinge in die betrokke persoon se materiële omstandighede, op 'n verandering in sy psiegiese gesteldheid. Laasgenoemd vind b.v. plaas by 'n kunstenaar wat na 'n groot teleurstelling magteloos is om iets te skep. 'n O o r s a a k v i r a f s t o m p i n g v a n d i e b e t r o k k e g e m o e d s a a n d o e n i n g i s t e e n w o o r d i g , w a n n e e r d i e v e r b e e l d i n g s i n h o u d e v e r d w y n w a t d i e

K.P.O. anders tot bewussyn laat kom het, deur dit im 'n ander lig te plaas as gevolg waarvan die gemoed aandoening vir die K.P.O. gunstig geaffekteer was, en wanneer dergelike verbeeldingsinhoude deur verbeeldingsinhoude vervang word, wat die K.P.O. in 'n ongunstige lig plaas.

'n Minnaar was b.v. altyd verheug as hy mooi blomme kon kry en het werklik self baie van hulle gehou. Hulle het hom o.a. laat dink aan die blydskap van sy geliefde as hy hulle aan haar gee, ens. Vervreemding het tussen die twee gekom sonder enige bitterheid. Daarna egter was blomme wel nog mooi vir hom, dog nooit meer so aantreklik soos tevore nie. Hy het hulle nie meer in dieselfde lig as vroeër gesien nie, nl. o.a. as iets om sy geliefde mee te verbly.

In hierdie geval is dit die assosiatiewe faktor waarop Fechner die aandag gerig het,[1] wat wegval. Die assosiatiewe faktor bestaan hier uit 'n verbeeldingsinhoud.

Die toestand is verder gunstig vir afstomping waar eers geen verbeeldingsinhoud met die K.P.O. verbonde was nie, dog later wel, en waar die later verbeeldingsinhoud die K.P.O. in 'n lig plaas wat ongunstig vir die voortbestaan van die gemoedsaandoening is.

Die verbeeldingsinhoud in verband met 'n K.P.O. het egter nie met die gevolg dat dit die K.P.O. anders laat lyk nie. Die K.P.O.

1) 12: 330.

kan nl. dieselfde voorkom terwyl die verbeeldingsinhoude in verband met die gedagte daaraan tog die gemoedsaandoening affekteer. Dit gebeur dat wanneer iemand in aanraking met 'n K.P.O.kom hy dit Kan deursien en 'n seker waarde daaraan heg, of dat hy kan insien watter gevolge dit kan hē. (Vgl. beoordeling Hfst.VII). Op 'n soortgelyke manier kan iemand hom allerhande moontlike en ook onmoontlike dinge voorstel, wat in verband met, of op grond van, die K.P.O. sal gebeur, wat die gemoedsaandoening sal versterk as hulle daarvoor gunstig is. 'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig waar verbeeldingsinhoude, wat slegs by die K.P.O. aangesluit het en dit nie self anders tot bewussyn laat kom het nie, gunstig was vir die betrokke gemoedsaandoening, op 'n soortgelyke manier soos waarde-oordele of insig in die gevolge van 'n K.P.O. gunstig is, en waar die inhoude verdwyn of deur ongunstiges vervang word.

Die gemoedsaandoeninge by korrekte en foutiewe reaksies is sterker by die ppe. in verband met reeks V, wanneer gedagtes vooraf aan moontlik straf ontvang (Skyf B) of toedien (Skyf D) teenwoordig is, as wanneer die gedagtes afwesig is. Die voldoening by sukses in die eerste geval, en teleurstelling by fout in die twede geval is sterker in die gevalle waar die ppe. hulle vooraf verbeel dat hulle foute maak of korrek reageer as waar hulle niks voorstel nie. (Vgl. vir ander oorsake vir afstomping bl.140).

Die geleentheid vir verbeeldingsinhoude om die bewussyn van die K.P.O. te vervals word veral verskaf by herinnering, waar die

herinnering soms onvolledig is in 'n opsig waaronder ons nie gegewoonlik aan die K.P.O. kan dink nie, soos b.v. 'n man sonder 'n neus.[1] Die ontrouheid van 'n herinnering word natuurlik verhoog waar die leemtes deur die verbeelding aangevul word. Vantevore (bl. 147) het ons meer gedoel op die gevalle waar dele van die intellektuele inhoud vir 'n K.P.O. deur dele uit komplekse vir ander K.P.O.'e vervang word, en afstomping dan plaasvind.

'n Oorsaak vir 'n gemoedsaandoening om af te stomp is teenwoordig waar 'n deel van die intellektuele inhoud, waardeur aan 'n K.P.O. gedink word vergeet word, en waar die leemte deur 'n verbeeldingsinhoud aangevul word wat in sover van die oorspronklike bestanddeel verskil dat dit ongunstig is vir die betrokke gemoedsaandoening.

Daarenteen vind geen afstomping <u>weens ontrouheid van die herinnering</u> plaas nie in gevalle waar 'n deel van die intellektuele inhoud vergeet word en waar die aanvullende verbeeldingsinhoud in sover ooreenstemming met die oorspronklike bestanddeel toch dat dit die betrokke gemoedsaandoening op dieselfde manier beïnvloed.

---

1) 37:63, 64,
38:30.

## HOOFSTUK VII. BEOORDELING EN AFSTOMPING.

Die beoordeling van 'n K.P.O. of van verwante bewussyns-inhoude oefen 'n besonder invloed uit met betrekking tot die afstomping of bestendigheid van die betrokke gemoedsaandoening, d.w.s. van die gemoedsaandoening wat in aansluiting aan die <u>K.P.O. self</u> ontstaan en <u>nie</u> van 'n gemoedsaandoening wat in aansluiting aan die oordeel ontstaan nie. Die groot belang van beoordeling blyk uit die eksperimentele gegewens en uit die ontleding van gevalle uit die daelikse lewe, en word ook deur indinkingseksperimente bevestig. In die vorige hoofstuk is reeds aangetoon dat inhoude wat saam met die K.P.O. tot bewussyn kom invloed op die gemoedsaandoening kan uitoefen. Die inhoude sluit in baie so nie in alle gevalle nie oordele in.

Waar in hierdie hoofstuk die terme " 'n oordeel" of " 'n beoordeling" sal gebruik word, daar word op waardeoordele gedoel. Die oordeel van 'n p.p. dat sy reaksie reg of verkeerd is kan 'n dubbele betekenis vir hom hê, n.l. (1) as 'n blote konstatering van die feit dat die taak nie of wel uitgevoer is, en in sover is die oordeel nie 'n waardeoordeel nie; (2) as 'n reaksie wat goed of sleg is waardeur die p.p. se oordeel 'n waardering insluit. Weens die vlugtigheid waarmee die oordele by die ppe. plaasvind is dit aan te neem dat hulle dikwels ongeformuleer is. Die oordele kan egter geformuleer,

halfgeformuleer of ongeformuleer wees sonder dat, sover uit die data kon vasgestel word, die manier verskil waarop hulle die gemoedsaandoeninge beinvloed. Ongeformuleerde en halfgeformuleerde oordele kom waarskynlik die meeste voor in die tiepe van geval onder bespreking, n.l. waar die oordele die gemoedsaandoeninge vir 'n K.P.O. beïnvloed.

Die beoordeling ontstaan nie noodwendig op grond van 'n besluit om die K.P.O. te beoordeel nie. Meestal ontstaan dit spontaan volgens die protokolle en so'n beoordeling het dan ook die sterkste invloed op die gemoedsaandoeninge. 'n Beoordeling, wat die persoon willekeurig uitvoer met die duidelike, of gedeeltelik bewuste, doel om die gemoedsaandoening te versterk of te verswak, dog sonder 'n werklike innerlike oortuiging, het geen of weinig uitwerking op die sterkte van die gemoedsaandoening. In so'n geval waar die egte oortuigingskwaliteit gemis word, is daar baiemaal by die betrokke persoon 'n bewussyn van kontradiksie met 'n onderdrukte eie oordeel waarmee wel oortuiging gepaard gaan.

'n Indinking in 'n geval van die volgende soort sal ons bedoeling verduidelik. Iemand het 'n vriend op 'n onbillike manier behandel en skaamte en verwyt ontstaan in aansluiting aan die gedagte aan sy handeling. Hy probeer meer of minder doelbewus om homself van die gemoedsaandoeninge te bevry deur 'n proses van rasionalisasie.[1] Die afstompingseffek van die beoordeling is nie so sterk in die geval waar selfs energieke beoordelinge gevel word, dog met 'n onegte oortuigingsindruk, as in 'n geval waar die beoordeling spruit uit oortuiging,- veral wanneer in die eerste geval tegelykertyd die min of meer onderdrukte oortuiging tog in die bewussyn teenwoordig is dat sy handeling onbillik was.

Dit is heeltemal moontlik dat die onderskeid tussen egte en onegte gemoedstoestande berus op hierdie verskil tussen ~~beoordelinge~~ linge

1)6. Bedrogsargumente aanvoer om foute te regverdig.

beoordelinge, n.l. dié met en dié sonder egte oortuiging, insover o.a. 'n onegte gemoedstoestand in teenspraak staan met die dieperliggende egte gemoedstoestand[1] op 'n blykbare soortgelyke manier as dié beoordelinge mekaar soms weerspreek, en insover die onegte gemoedstoestande baiemaal berus op 'n besluit[2] soos die geval is met 'n beoordeling waarby 'n onegte oortuigingsindruk teenwoordig is.

WAARDEOORDELE WAT GUNSTIG IS VIR GEMOEDSAANDOENINGE. As 'n K.P.O. goedgekeur of afgekeur word dan kan 'n gemoedsaandoening ontstaan wat in ooreenstemming met die oordeel is. Dan is daar ander gevalle waar daar reeds 'n gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. is, en waar 'n oordeel wat ontstaan die bestaande gemoedsaandoening, wat nie in ooreenstemming met die oordeel is nie, laat afstomp. 'n Derde tiepe van geval is waar tenspyte van die beoordeling geen gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. ontstaan nie, omdat die gemoedsaandoening reeds afgestomp is, omdat die beoordeling nie eg is nie,omdat die beoordeling self met betrekking tot 'n gemoedsaandoening vir die K.P.O. neutraal is, of omdat ander faktore, wat die bestaan van 'n gemoedsaandoening teengaan,oorweeg.

'n Ooreenstemmende gemoedsaandoening ontstaan feitelik altyd waar iemand 'n goed-of afkeurende waardeoordeel oor 'n K.P.O.vel, wat vir die eerste keer teenwoordig is. *As dieselfde waardeoordeel dan by elke herhaling ewe duidelik in verband met die K.P.O. in die bewussyn ontstaan, dan sal ceteris paribus die* ~~gemoedsaandoenin~~

1) vgl 14:353, 358, 363, 365.
2) vgl 54:382, 383 f.f.

g e m o e d s a a n d o e n i n g  n i e  a f s t o m p  n i e.

Een tiepe van liefde vir iemand anders berus b.v. deels op die duidelik erkende innerlike waarde van die persoon. Die liefde is duursaam waar die beoordeling van die persoon se innerlike waarde korrek is en dit gedurig in verband met hom of haar ontstaan. As iemand se opvatting oor die persoon egter nie altyd in hoofsaak ooreenkom met wat hy van die persoon mettertyd ondervind nie, dan sal dié opvatting, d.i. sy waardeoordeel, verander en die liefde kan daardeur heeltemal of ten dele afstomp.

Die waardeoordeel hoef egter nie noodwendig 'n hoogskatting van die K.P.O. te bevat nie - dit kan 'n negatiewe waardeoordeel wees of 'n veroordeling van die K.P.O. Die soorte gemoedsaandoeninge is natuurlik anders waar die waardeoordele so verskil.

'n Mens veroordeel aanhoudend 'n slegte en hinderlike eienskap wat iemand anders blykbaar permanent besit en gedurig openbaar, en die afkeer vir die persoon stomp nie maklik af nie.

Ons vind baiemaal nie 'n oorsaak vir die permanensie van 'n gemoedsaandoening in die uiterlike omstandighede nie, b.v. by die K.P.O. waar iemand die gemoedsaandoening herhaaldelik in verband met 'n K.P.O. ervaar. Doelbewuste introspeksie toon egter dan in baie gevalle die beoordeling as deeloorsaak vir die bestendigheid van die gemoedsaandoening aan, hoewel die persoon die beoordeling onder gewone omstandighede moontlik nie sou opgemerk het nie, wellig omdat die waardeoordeel ongeformuleer is en dan nie maklik as beoordeling herken word nie.

Waar die pp. D (III. 1. 1-5) 'n grap herhaaldelik geniet, daar kom dit vir iemand anders oppervlakkig voor asof die grap baie beter moet wees as die ander wat na 'n paar herhalings verveel. 'n Vergelyking van hierdie geval met die uitwerking van dié grap op ander ppe. toon egter dat juis hierdie grap hulle eerder verveel as party van die ander grappe. 'n Vergelyking van die introspektiewe verslae toon dan aan dat die ppe. se beoordelinge van die grap verskil en

en dat hulle gemoedsaandoeninge in ooreenstemming daarmee varieer. Dit blyk verder dat aan die begin van elke herhaling van hierdie grap die oordeel by die pp. D. ontstaan dat dit een van die snaakse grappe is. Hy geniet dan die grap elke keer sodra die inhoud tot bewussyn kom.

'n Oordeel kan later maklik weer tot bewussyn kom waar dit die eerste keer prominent tot aandag gekom het. Dan kom 'n beoordeling ook o.a. herhaaldelik goed tot bewussyn waar iemand se oordeel deur ander mense bevestig is.

Dit was b.v. die geval waar die pp. F. (III. 3. 3-7) 'n seker grap geniet het (selfs wanneer hy vooraf besluit het om onverskillig te wees, of vooraf verwag het dat dit hom sal verveel) omdat die gedagte elke keer opgekom het dat dit 'n baie goeie grap is. Dié oordeel het veral elke keer helder ontstaan na hy die grap aan verskillende ander mense vertel het vir wie dit baie snaaks was. Daardeur het die grap blykbaar sy guns of voorkeur verwerf, en het die oordeel en die gemoedsaandoening herhaaldelik duidelik ontstaan.

Die gunstige invloed van 'n waardeoordeel op die gemoedsaandoening is egter nie net beperk tot sy direkte invloed daarop nie. 'n Mens let n.l. gewoonlik noukeuriger en met meer belangstelling op 'n K.P.O., wanneer 'n waardeoordeel, wat hy vantevore daaraan geheg het, weer ontstaan. Die feit dat die besonderhede dan goed tot bewussyn kom, en dat daar belangstelling is, is gunstig vir 'n gemoedsaandoening om te ontstaan. (bl. 94 ).

Die p.p. C (III. 6. 1-3) dink elke keer aan die begin van die grap dat dit een is wat hy besonder geniet. Hy vertel dat hy dan met baie belangstelling luister, al die fynighede oplet en gevolglik dit weer baie geniet met aangename tevredenheid.

Die gemoedsaandoening is blykbaar des te sterker hoe duideliker en beslister die oordeel is; en die gemoedsaandoeninge was besonder sterk in die paar gevalle in die protokolle waar daar sekerheid is dat die oordele geformuleerd was.

Die p.p. I (V. 2. 4. Skyf D.) was dadelik daarvan bewus dat hy die straf nie verdien het nie volgens die p.l. se taak, en roep onwillekeurig hard uit : " Waarom doen jy dit nou?" Hy sê dat hy die handelwyse ten sterkste afkeur en het sterk ergernis en toorn gekonstateer.

Die p.p. I (V. 2. 7. Skyf D.) ontvang met verbasing weer 'n onbillike straf en dink " in woorde" daaraan volgens sy mededeling dat dit darem te veel is om die straf drie keer agter mekaar te kry -dit is tog onnodig. Sterk ergernis by die beoordeling van die p.l. se handelwyse ontstaan.

Die volgende feit toon verder aan dat 'n waardeoordeel oor die K.P.O. gunstig is vir die gemoedsaandoening vir die K.P.O. 'n Betrekklike lang tyd gaan soms verby sonder 'n beoordeling van 'n K.P.O. wat in die bewussyn is, en sonder die ontstaan van 'n gemoedsaandoening. Die gemoedsaandoening ontstaan egter sodra 'n oordeel oor die K.P.O. opkom.

Die p.p. A. moes b.v. die p.l. pynig (V. 2. 3,4. Skyf D.) en doen dit volgens sy getuienis sonder om sy mislukking as 'n skande of as sleg aan te sien en sonder 'n gemoedsaandoening. 'n Oomblikkie daarna, egter, terwyl hy nog besig was om die p.l. te straf dink hy daaraan dat die hele situasie eintlik komies is, en 'n duidelike leedvermaak ontstaan in aansluiting aan sy gedagte aan sy mislukking en die toediening van straf. Dit ontstaan blykbaar weens die oordeel in verband met die K.P.O.

'n Gemoedsaandoening kan dus sterk ontstaan op grond van die teenwoordigheid van 'n waardeoordeel oor die K.P.O. Dit kom nie in aanmerking of die waarde ten onregte, of enigsins ten onregte, van uit 'n objektiewe standpunt beskou, toegeskryf word of nie. Die gemoedsaandoening se sterkte hang nie af van die waarheid van die waardeoordeel nie, dog van die mate van oortuiging waarmee die persoon self die bepaalde waarde aan die K.P.O toeken. Twyfel of toenemende twyfel in die beoordeling bring afstomping teweeg.

'n Tiepe van geval waarin 'n waardeoordeel enigsins ten on-

onregte ontstaan, is waar iemand 'n handeling, wat hy slegs met iemand anders se hulp kon regkry, by 'n later herhaling as korrek beoordeel en as sy prestasie erken, waaroor hy meen dat hy met reg bly is.

Die ppe, soos b.v. A, wat seker raaisels in reeks IV nie kon oplos nie, sodat die p.l. hulle die antwoorde meegedeel het, het by die volgende geleenthede toe die raaisels weer gestel is met ewe - veel blydskap die antwoorde aangegee asof hulle die raaisels toe self opgelos het. Die sterkte van die gemoedsaandoening was deels te danke aan die feit dat die suksesvolle herinnering van die ant- woord met so'n aangename funksiegemoedsaandoening gepaard gegaan het, dog ook deels omdat die ppe. aan die kry van die korrekte antwoord as 'n prestasie gedink het. Die eintlike onregmatigheid, en tog invloed op die gemoedsaandoening, van die waardeoordeel blyk duide- lik uit negatiewe gevalle soos die volgende. Die p.p. A (IV.12.2) het die antwoord wat hy by die herhaling gegee het as reg herken en sterk tevredenheid en blydskap het ontstaan by die gedagte (oordeel) dat dit reg en goed was. Daarna dink die p.p. daaraan dat die oplossing met behulp van die p.l. aangeleer is, en dat hoewel hy die antwoord reg herinner het, hy tog nie die "reg wees" van die antwoord as sy prestasie kan aansien nie. Die blydskap het toe aanmerklik verswak.

'n O o r s a a k v i r a f s t o m p i n g i s d u s t e e n w o o r d i g w a n n e e r i e m a n d i n s i e n d a t 'n o o r d e e l, w a t g u n s t i g v i r d i e g e m o e d s a a n d o e n i n g w a s , t e n o n r e g t e , o f e n i g s i n s t e n o n r e g t e, o n t s t a a n h e t. Die gemoedsaandoening wat ontstaan in verband met 'n K.P.O. hang nie deels direk af van die oorsake waarom die waardeoordeel toe- geskryf word nie, maar slegs indirek insover dié oorsake die waardeoordeel tot stand bring. Die aard van 'n waardering (positief of negatief), die nadruk waarmee dit tot bewussyn kom, en die werklikheid wat dit vir die betrokke persoon het, is n.l. van belang vir die gemoedsaandoening en sy sterkte, afgesien van wat ook al die aanleidende oorsake vir die waardering mag wees, of

of met watter reg die waarde mag toegeken word.

GEVALLE WAAR 'N K.P.O. TEENWOORDIG IS SONDER DAT DIE BETROKKE PERSOON DIT BEOORDEEL. Iemand kan vir die eerste keer of by hernuwing in aanraking met 'n K.P.O. kom sonder om 'n eie waardeoordeel daaroor te vel. Die toestand is dan ongunstig vir 'n gemoedsaandoening om in verband met die K.P.O. te ontstaan, insover 'n gunstige faktor vir die ontstaan van die gemoedsaandoening afwesig is. So kom dit voor dat iemand na 'n berisping luister, dog "dit gaan by die een oor in en by die ander oor uit." Die gesegde doel o.a. op dié gevalle waar iemand 'n veroordeling aanhoor sonder om dit as waar aan te sien en sonder om daaroor na te dink, en waar geen gemoedsaandoening dan ontstaan nie. So is daar ook gevalle waar ons sē dat 'n voorwerp of gebeurtenis ons koud laat, met die bedoeling dat ons dit nie met betrekking tot onsself beoordeel nie en dat geen gemoedsaandoening gewek word nie. Die protokolle bevat ook baie gevalle waar die K.P.O. nie beoordeel word nie en waar geen gemoedsaandoening ontstaan nie.

Die p.p. D (III.3. 5.) deel b.v. mee dat hy na die grap luister en net oplet dat die onderdele bekend is wanneer hulle tot bewussyn kom. Verder is dit vir hom 'n herhaling van wat hy weet, wat hy meganies aanhoor sonder eie gedagtes of beoordeling en sonder enige gemoedsaandoening.

Geen oordeel dat "die val vermy" 'n prestasie is ontstaan by die ppe., soos b.v. A, waar hulle by skyf F. dadelik en sonder twyfel die val herken as 'n plek waar hulle nie hoef te reageer nie

Die vraag ontstaan nou waarom partymaal geen beoordeling plaasvind nie. Daar is 'n tendens vir 'n beoordeling van 'n K.P.O. om vaag of glad nie tot bewussyn te kom nie waar die betrokke persoon die inhoud van die K.P.O. weens vorige herhalings goed herinner.

Die p.p. G. vel, volgens sy mededeling, na 'n paar herhalings geen waardeoordeel meer oor sy antwoord by party raaisels (b.v. IV. 1.) nie. Hy sê dat hy dit te goed ken en onthou. Geen gemoedsaandoening is teenwoordig nie.[1] (Vgl. ook Hoofst. VIII.)

'n Indruk dat hy dit alles al weet, dat hy die K.P.O. al waardee het en dat verder beoordeling tog nie sal baat nie, is baiemaal by die ppe. teenwoordig in ander protokolle waar geen beoordeling of gemoedsaandoeninge gekonstateer word nie.

Dan ontstaan in die protokolle geen beoordeling wanneer die K.P.O. of die dele daarvan wat hoofsaaklik vir die waardeoordeel verantwoordelik was, slegs vaag tot bewussyn kom nie. (vgl. Hoofst. VI.)

Beoordeling vind ook nie plaas wanneer iemand se aandag met die K.P.O., of met die K.P.O. en meegaande inhoude, gevul is nie. (vgl. bl. 89.)

Die p.p. C (V. 4. 1. skyf D.) se aandag is so gevul met alles wat hy moet doen dat hy aan al dié besonderhede as pligte dink wat hy nie mag vergeet nie; en sy aandag is gerig op die onthou daarvan. Hy straf die p.l. vir sy (p.p.se) fout as 'n blote taakvervulling sonder enige beoordeling. Geen teleurstelling by fout of jammerte by straf was teenwoordig nie. Na 'n paar herhalings (V. 4. 6.) toe hy die pligte ken sodat hulle

---

1). Ons het by die aanvoer van hierdie protokol rekening gehou met die voorwaardes vir die gebruik van 'n negatiewe eksistensieoordeel, insover die introspeksie onmiddellik na die proses plaasgevind het deur geoefende ppe., en insover by die herhaling van die raaisels die antwoord onmiddellik gereproduseer word as gevolg van 'n eenvoudige kennisaktualisering en in sover die verslae van die ppe. met betrekking tot die punt ooreenstem. Vgl.26:108.

~~bulle~~ sy aandag nie meer so in beslag neem nie, kom die idee tot bewussyn dat hy weens sy slegtigheid 'n fout maak, en sterk teleurstelling ontstaan; ook is daar 'n bietjie jammerte by die gedagte dat die p.l. vir sy (p.p.se) skuld moet ly.

Verder ontstaan geen beoordeling in die protokolle nie waar daar min opvolgende aandag is (vgl.bl.102en bl.133).

Die p.p. B (IV. 3. 1 en 3) se aandag word gevul met allerhande gedagtes, wat vir hom belangryk is, sodra die reaksie verby is. Oordele oor sy prestasies is daardeur uitgesluit, volgens sy eie bewering. Geen gemoedsaandoeninge het ontstaan nie. In IV. 3. 2., egter, het hy bewus geword daarvan dat hy reg was, en het gedink dat die p.l. hom gelukkig nie daarmee gevang het nie. Daar was blydskap of "sterk elasie", soos hy dit noem. Die aandag het 'n hele tyd na die reaksie verby was daarby gebly en ander inhoude het nie, soos in die ander gevalle, tot bewussyn gekom nie.

Dit was 'n groter prestasie as gewoonlik waar die p.p. A. (V.5. 7.Skyf D.) byna deur die val gevang word en net betyds die reaksie inhibeer. Tog het geen gemoedsaandoening ontstaan nie, blykbaar as gevolg daarvan dat geen beoordeling van die reaksie plaasgevind het nie, omdat sy aandag daarvan afgetrek is deur die kleure van die voortbewegende skyf en die idee dat hy gereed moet wees om enige oomblik te kan reageer. Toe sy aandag by die uitoefening van introspeksie 'n bietjie langer op die voorgaande prestasie gerig was, ontstaan die idee dat dit goed was. Tevredenheid het by hierdie herinnering en beoordeling van die reaksie ontstaan.

Geen oordeel kom verder tot bewussyn nie in gevalle waar die K.P.O. 'n taak insluit wat baie maklik uitgevoer kan word, of 'n taak wat nou deur die betrokke persoon weens vorige oefening maklik uitgevoer word. Die aandag word daarenteen meer definitief op die K.P.O. gerig wanneer iemand vir die eerste keer opmerk dat 'n taak wat eers moeilik was nou maklik kan uitgevoer word, en wanneer hy dan die taak so beoordeel, of oordeel dat dit geen prestasie meer is wat hom eer aandoen nie. Die korrektheid van die taakvervulling word in sulke gevalle egter ook beter opgemerk as wanneer daar nie oordele soos die voorgaande is nie, en wanneer die gedagte aan die K.P.O. maar algemeen en vaag is.

Daar is 'n oorsaak teenwoordig wat volkome afstomping teenwerk in sulke gevalle, hoewel die toestand wel gunstig is vir die afstomping van die oorspronklike gemoedsaandoening weens die toekenning van geringer waarde as tevore aan die K.P.O., waarvan die taakuitvoering in reeks V dié belangrike deel vorm. Volkome afstomping word n.l. teengewerk insover die oordeel goed tot bewussyn kom dat die taak reg uitgevoer is en 'n sekere waarde besit hoewel die uitvoering maklik is; en insover die toestand gunstig is vir ander beoordelings van die p.p. om te ontstaan, b.v. dat hy maar altyd korrek sal reageer. Die afstomping is egter gewoonlik in die protokolle volkome wanneer die taakvervulling so maklik plaasvind dat die betrokke persoon nie eers merk dat dit betreklik meganies plaasvind nie, hoewel hy tog algemeen en vaag bewus is van die K.P.O.⊙

Afstomping van die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. wat 'n taak insluit word op die lange duur aangehelp deurdat die persoon oplet dat hy die taak makliker as tevore uitvoer, want as hy onder die indruk bly dat die taak nog net so moeilik is, dan bly hy dieselfde waarde aan sy prestasie heg, waardeur die gemoedsaandoening die tendens het om elke keer ewe sterk te ontstaan, insover dit sy waardebepaling is wat van belang is (bl. 205 e.v. en 215 e.v. ).

VERMINDERING IN DIE BEOORDELING VAN 'N K. P. O. WANNEER DIT BY HERHALING TOT BEWUSSYN KOM. 'n Tendens bestaan om 'n K.P.O. wat baie bekend is en herhaal word, of wat lank gelede gebeur het en herinner word en nie van belang in die

die teenwoordige lewe is nie, met minder nadruk of glad nie te beoordeel nie. Die toestand is nie gunstig vir 'n gemoedsaandoening om in aansluiting aan 'n bekende K.P.O. te ontstaan nie omdat so'n K.P.O. vaer of in meer algemene trekke tot bewussyn kom (bl. ) en omdat waardeoordele in verband daarmee minder duidelik ontstaan, of met minder nadruk herhaal word, of wegbly.

'n Vermindering in die beoordeling van 'n K.P.O. kan n.l. op verskillende maniere plaasvind n.l. (1) deurdat die oordele mettertyd vaer in die bewussyn ontstaan;

(2) deurdat minder oordele ontstaan as eers, waar toe 'n aantal teenwoordig was;

(3) deurdat minder nadruk as tevore op die positiewe of negatiewe waarde van die K.P.O. in die oordeel gelē word; of

(4) deurdat net die inhoud van die vroeëre oordeel gereproduseer word sonder dat daardeur 'n werklik herhaalde waardetoekenning uitgevoer word.

In die laaste geval word 'n werklike oordeel vervang deur 'n skyn-waardeoordeel.

Die beoordeling verminder onder sekere omstandighede by 'n later herhaling van die K.P.O. Die oorspronklike waardsoordele kan later wegbly onder invloed van 'n insig in die nutteloosheid

~~nutteloosheid~~ daarvan om die waardeoordele te vel d.i. die persoon word naderhand meer bewus as eers van die feit dat die beoordelinge die K.P.O. nie beïnvloed nie.

So b.v. ontstaan baiemaal verveling of teensin waar iemand 'n handeling moet uitvoer waarin hy geen belangstel nie, of wat hy meen geen intrinsieke waarde het nie, sodat hy oordeel dat die uitvoering sy tyd mors of waardeloos is. Die persoon berus egter daarin naarmate hy insien dat hy die handeling tog moet uitvoer en die verveling of teensin verdwyn. Ons doel nl. op die gevalle waar iemand hom dan nie verder oor die waarde (positief of negatief) van die handeling bekommer nie, maar aan die eise voldoen sonder beoordelinge, en ook sonder 'n gemoedsaandoening.

Dit gebeur ook dat iemand 'n geestesstelling ontwikkel as gevolg waarvan die seker K.P.O. later nie beoordeel word nie, en dat sodoende 'n oorsaak gegee word vir die gemoedsaandoening vir die K.P.O. om af te stomp. Die ontwikkeling van so'n geestesstelling vind o.a. plaas waar die K.P.O. 'n sterk onaangename gemoedsaandoening veroorsaak en waar die oordeel gunstig is vir die gemoedsaandoening.

Die oordeel oor die grap is b.v. by die p.p. D. (III. 5. 3,4) afkeurend, en 'n sterk onaangename gemoedsaandoening ontstaan. Die feit dat die oordeel hierdie invloed het kom by 'n herhaling van die grap vlugtig tot die p.p. se bewussyn, waardeur die p.p. hom onwillekeurig teen 'n hernuwing van die beoordeling verset. Die gemoedsaandoening ontstaan toe slegs swak. Daarna neem die p.p. 'n onverskillige houding in sodra die grap herhaal word, en luister daarna sodat dit "by die een oor ingaan en by die ander oor uit," sonder enige beoordeling en sonder 'n gemoedsaandoening.

'n Ander oorsaak vir 'n vermindering van die beoordeling van die K.P.O., en dus ook vir die afstomping van laasgenoemde se gemoedsaandoening, is teenwoordig wanneer, volgens die ervaring van die p.p., die objektiewe waarde van die K.P.O. afneem, op grond waarvan die beoordeling eers plaasgevind het.

Die p.p. D. probeer om by reeks V reg te reageer om straf te vermy, en beoordeel sy regte reaksie as goed insover die doel bereik is. Hy word egter by skyf D (b.v.V.2. 4.) onbillik gestraf en bereik dus nie hierdie doel nie. Daardeur verdwyn die waarde van die regte reaksie, wat vir hom daarin bestaan dat dit 'n middel is om straf te vermy. Na 'n paar sulke onbillike strawwe kom die beoordeling van die reaksie baie minder tot bewussyn as eers, en die tevredenheid met die korrekte reaksie verswak. Ons maak die gevolgtrekking dat die beoordelings in die gevalle 'n minder prominente rol speel beide op grond van die feite dat die p.p. sulke beoordelings later nie in sy verslae noem nie, en dat hy partymaal beslis konstateer dat hulle nie daar was nie. Dergelike verskynsels het ook by die p.p. B. voorgekom.

'n Waardeoordeel kan verder verdwyn as dit oorspronklik ontstaan het onder invloed van sekere uiterlike omstandighede of bewussynsinhoude, wat saam met die K.P.O. tot bewussyn gekom het, en as die meegaande inhoude later verander of verdwyn (vgl. bl. 125,127).

Die gevalle waar 'n oordeel nie net verdwyn nie maar waar 'n ander oordeel of oordele die plek daarvan inneem word later behandel.

Afstomping van die betrokke gemoedsaandoening gaan dus by die afwesigheid van teenwerkende faktore gepaard met 'n toenemende vermindering in die beoordeling wat meegewerk het tot die ontstaan van die oorspronklike gemoedsaandoening. Dié vermindering kan o.a. weens die verskillende genoemde oorsake plaasvind.

Solank die p.p. D. die straf by skyf D. as onbillik aansien ontstaan sterk ergernis, wat egter later nie meer ont-

ontstaan nie wanneer die oordeel dat dit onbillik is nie meer ontstaan nie omdat die p.p. dit eenvoudig as 'n pynlike deel van die eksperiment opneem. (p.p. D. V. 2. 16,17)

In sulke gevalle kom dit, uitwendig beskou, baiemaal voor asof die afstomping weens die herhaling van 'n K.P.O. plaasgevind het, maar introspeksie toon hier die verdwyning van die persoon se oordeel as een van die vername oorsake vir die afstomping aan.

Soms is 'n voorafgaande of te vroeë oordeel oor 'n K.P.O., of deel daarvan, belangrik vir 'n gemoedsaandoening om sterk in verband met die K.P.O. te ontstaan. Deur ondervinding leer iemand om so'n voorbarige oordeel na te laat, en naarmate dit gebeur kan die gemoedsaandoening afstomp, as die ander omstandighede by die herhaling dieselfde is. So'n voorbarige oordeel is b.v. teenwoordig waar die K.P.O. 'n taak of probleem insluit en waar die persoon vooraf al dink dat hy reg sal wees op grond van vroeëre suksesse in sulke gevalle, of waar hy dink hoe goed dit van hom sal wees wanneer hy dit netnou reg sal kry, maar waar hy dan net na so'n oordeel 'n fout maak. Die teleurstelling of skaamte is dan baiemaal baie sterk, maar ontstaan swakker in later gevalle van fout waar daar nie so'n voorafgaande oordeel was nie.

Afstomping van gemoedsaandoeninge weens die vermindering in beoordeling tref ons ooral in die daelikse lewe aan.

Die soldaat se vrees vir koeëls of gevaar verminder naarmate die oortuiging by hom posvat deur gelukkige ervaring of andersins dat hy nie sal gewond, of in elk geval nie sal gedood word nie.[1]

1) vgl. 23 : 165

Een persoon kan 'n ander baie liefhê omdat hy meen dat die persoon sekere beminlike of agbare eienskappe besit. As eersgenoemde die twede persoon daarna beter leer ken en sy opvatting of beoordeling oor dié persoon verdwyn sonder dat 'n nuwe oordeel ontstaan wat juis direk ongunstig vir laasgenoemde is, dan kan die liefde ook afstomp.

Iemand wat vir die eerste keer 'n leuen vertel voel daarna sterk berou, maar as dit herhaaldelik plaasvind dan laat dit hom mettertyd onverskillig. Die eerste keer was die vertel van die leuen in stryd met al die etiese eise wat hy aan homself gestel het, sodat hy die vertel van die leuen baie sterk veroordeel het. Sy beginsels word egter losser deur 'n herhaling van soiets, hy pleit sy dade reg en laat uitsonderings toe, sodat hy eindelik soiets nie meer veroordeel, of liewer beoordeel, nie.

Dié afstompingsfaktor kom ook in aanmerking by Störring[1]) se voorbeeld van waar 'n mens 'n woning met 'n pragtige uitsig sien maar na 'n tydjie nie soveel estetiese genot ervaar nie; en ook by sy voorbeeld van die afstomping van die estetiese genot van kunswerke in ons omgewing. Die afstomping vind nie alleen plaas omdat ons later nie so goed op die voorwerpe let nie, waarop hy klem lê, dog ook omdat mettertyd die waardeoordele verminder (in die sin waarin vermindering in die beoordeling hier gebruik word, soos aangegee op Bl. 178), - iets waarop hy tog wel sinspeel. [2])

DIE VERVANGING VAN SEKERE OORDELE DEUR ANDER OORDELE.

Soms verdwyn nie alle beoordeling wanneer die oorspronklike oordeel nie weer by 'n herhaling van die K.P.O. ontstaan nie, maar word dan 'n ander oordeel oor die K.P.O. gevel. Dit kan b.v. gebeur dat 'n ander oordeel gevel word omdat die meegaande omstandighede verander wat saam met die K.P.O. tot bewussyn kom; of omdat die waarde van die K.P.O. vir die persoon verander weens 'n verandering in sy eie algemene verhouding tot persone en dinge. Die verandering van omstandighede of verhouding kan werklik wees of slegs vir die betrokke persoon as werklik voorkom.

---

1) 39 : 104

2) 39 : 104, r. 13-10 v.o.

Dan ontstaan 'n ander oordeel ook waar die persoon by 'n herhaling van die K.P.O. op 'n ander sy daarvan let as tevore.

Die p.p. D. (III. 1.) oordeel b.v. dat die antwoord van 'n sekere persoon in die grap baie ergernis vir die ander voorgestelde persone kon veroorsaak het en ergernis ontstaan in verband met die gedagte aan die situasie wat die grap weergee. Die volgende keer ontstaan geen ergernis nie toe die p.p. net aan die antwoord as koud en gevoelloos dink, hoewel hy bewus was van die situasie.

'n Ander oordeel oor die K.P.O. vervang ook die vorige waar daar 'n verandering in die persoon se algemene gemoedstoestand plaasvind en wanneer die verandering sodanig is dat die K.P.O. in 'n ander lig gesien, of van uit 'n ander standpunt beoordeel, word.

Die p.p. H. (V. 2. 9. skyf C) was sleg-gehumeurd en prikkelbaar en het daaraan gedink dat die situasie sleg is omdat hy die straf nie kan vermy nie hoewel hy dit wil doen, en omdat hy hom ook nie onverskillig kan hou nie. <u>Ergernis</u> ontstaan toe in verband met die waarskuwingskleure en <u>die</u> gedagte aan die straf by pers. Vantevore toe hy in 'n goeie stemming was het hy daarenteen aan die straf as pynlik en onplesierig gedink, en <u>vrees</u> het in verband met die waarskuwingskleure en die gedagte aan <u>die</u> straf ontstaan.

D i e  t o e s t a n d  i s  g u n s t i g  v i r  'n  a n d e r  g e m o e d s a a n d o e n i n g  o m  t e  o n t s t a a n  e n  v i r  d i e  v o r i g e  o m  a f  t e  s t o m p, h o e w e l  d i e  K. P. O.  s e l f  o n v e r a n d e r  b l y,  w a a r  'n  n u w e  o o r d e e l  o o r  d i e  K. P. O.  d i e  o o r s p r o n k l i k e  o o r d e e l  v e r v a n g. Tog is dit nie altyd die geval dat dié toestand gunstig is vir die oorspronklike gemoedsaandoening om af te stomp en vir 'n nuwe een om te ontstaan nie, n.l. waar

waar die vervangende oordeel net so gunstig is vir die oorspronklike gemoedsaandoening soos die voorgaande was, soos b.v. waarin eersgenoemde eweveel waarde aan die K.P.O. geheg word as in laasgenoemde.

Afstomping van die oorspronklike gemoedsaandoening vind daarenteen plaas en word deur die vervangende oordeel versnel, maar sonder dat 'n nuwe gemoedsaandoening ontstaan, wanneer die vervangende oordeel nie gunstig vir die ontstaan van 'n gemoedsaandoenning in verband met die K.P.O. is nie, en wanneer die orige omstandighede konstant bly.

Die p.p. I (V. 2. 4. skyf D.) was vol ergernis en toorn by die gedagte daaraan dat die p.l. hom onbillik gestraf het. Geen gemoedsaandoening ontstaan egter toe by 'n volgende herhaling van die onverdiende straf die p.p. nie meer aan enige onbillikheid in verband met die straf by korrekte reaksie dink nie, maar wel daaraan dat die straf 'n variasie van die p.l. is, dat die p.l. die reg het om die inrigting van sy eksperiment te verander, en dat variasies selfs goed is.

Soms bestaan 'n oordeel, op grond waarvan geen nuwe gemoedsaandoening ontstaan nie, net uit 'n weerlegging van die vorige beoordeling en bevorder so die afstompingsproses.

Die p.p. D (V. 4. 1. Skyf D) maak 'n fout en sy gemoedsaandoening in verband met die fout word al hoe sterker hoe meer hy daaraan dink dat dit nie goed is dat die p.l. vir sy (p.p. se ) fout gepynig word nie. Na 'n paar foute egter ontstaan die oordele nie meer nie dog in plaas daarvan die idee dat die straf die p.l. tog nie ontstel nie, en dat hy dus nie vir die p.l. se ontwil hoef sleg te voel nie. Die gemoedsaandoeninge van teleurstelling, spyt of medelye wat tevore ontstaan het volgens die gedagte wat die prominentste in bewussyn was, n.l. aan die fout, aan die feit dat die p.l. vir sy (p.p. se) fout gepynig word, of aan die pyn van die p.l., ontstaan later nie meer nie.

Die toestand is egter die gunstigste vir die afstomping van die oorspronklike gemoedsaandoening wanneer die vervangende oordeel oorsaaklik verbonde is met 'n ander tiepe van gemoedsaandoening as die oorspronklike.

Die p.p. A (V. 2. 3,4. D.) het b.v. 'n duidelike leedvermaak gevoel toe hy foutief reageer en die p.l. moes pynig, en het dit as snaaks beoordeel. Toe hy egter merk dat hy die p.l. lank pynig dink hy daaraan dat dit nie billik is nie en die leedvermaak in verband met die toepassing van die straf word vervang deur jammete.

Die p.p. I (V. 2. 5,6. D.) erg hom toe hy daaraan dink dat die straf onbillik is, maar toe die straf die volgende keer weer gegee word, ontstaan effens laglus by die gedagte dat dit tog eintlik snaaks is dat na al sy strewe om reg te reageer hy nogtans gestraf word. Later (V. 2. 16) na 'n paar gevalle waar geen onbillike straf gegee is nie beskou die p.p. die straf as 'n poets wat die p.l. hom gebak het en dink dat hy hom mooi beet gehad het. Swak bewondering het toe ontstaan.

'n Oorsaak vir afstomping is veral werksaam wanneer 'n hoogskatting vam die K.P.O. deur 'n geringskatting daarvan vervang word.

Blydskap oor die regte reaksie word b.v. baie sterk by die gedagte daaraan dat sy onherroepbare daad reg is toe die p.p. C (V. 4. 2. Skyf D.) vinnig reageer maar eers na die reaksie sien dat hy reg was. Die gemoedsaandoening verswak egter weer gou toe hy daarna met 'n bietjie minagting daaraan dink dat die regte reaksie tog maar geluk of toeval was.

Soms word die oorspronklike waardebepaling egter nie deur die nuwe oordeel ontken nie, dog kom alleen nie tot bewussyn nie omdat die nuwe oordeel op iets anders in verband met die K.P.O. gerig is, soos b.v. op 'n ander waardevolle of slegte eienskap.

Eindelik kom nog in dié verband in aanmerking dat die vervangende oordeel en die oorspronklike oordeel 'n tydlank, of vir 'n aantal herhalings, saam tot bewussyn kan kom. D i e ~~t o e~~

toestand is gunstig vir die oorspronklike gemoedsaandoening om af te stomp en vir die nuwere gemoedsaandoening om te versterk naarmate die vervangende oordeel predomineer tot dit alleen ontstaan, waar die genoemde oordele oorsaaklik verbonde is met gemoedsaandoeninge wat verskil.

Die p.p. B. het iets in kerk gedoen waaroor hy baie skaam geword het omdat hy gemeen het dat hy daarmee homself belaglik gemaak het. 'n Bietjie later kom die daad hom nogtans tegelykertyd as snaaks voor, en laglus ontstaan. By die volgende herinnering het skaamte weer ontstaan dog swakker en die situasie het hom baie meer vermaak verskaf as die vorige keer. Dit het hom voorgekom asof die idee dat dit snaaks is die skaamte laat verswak het deur geleidelik die idee dat hy 'n gek figuur geslaan het te vervang.

DIE WYSIGING VAN 'N OORDEEL. Soms word 'n oordeel slegs gedeeltelik verander sodat dit nie as 'n nuwe oordeel kan beskou word nie. So 'n wysiging van 'n oordeel kan nogtans die intensiteit van die gemoedsaandoening vir die betrokke K.P.O. beïnvloed.

Die wysiging van 'n oordeel kan plaasvind o.a. deurdat die persoon wat die gemoedsaandoening ervaar later op ander bestanddele van die K.P.O. let, of deurdat hy verder informasie omtrent die K.P.O. verkry.

Die p.p. B (II. 1. 2) het liefde gevoel vir iemand wat hy baie hoog geskat het. Later het hy aan sekere eienskappe gedink wat haar nie minder hoogstaand in sy oë maak nie dog waardeur hy haar tog as minder beminlik aansien. Daarna het hy met iets in aanraking gekom wat sy moes uitvoer as gevolg waarvan hy tot die insig gekom het dat sy wel 'n goeie persoon is, maar dat hy haar nogtans te hoog gestel het. Gelyktydig met die wysigings van sy oorspronklike oordeel het sy liefde afgestomp.

Die betrokke persoon kan die verder informasie omtrent die K.P.O. deur mededeling of ervaring opdoen, maar hy moet die gegewens as waar aanneem, of minstens sy oordeel soos dit eers was betwyfel. 'n Oordeel kan egter ook gewysig word op grond van 'n verandering in die uiterlike omstandighede in verband met die K.P.O.

Dit is b.v. die geval waar 'n faktor, wat hoofsaaklik verantwoordelik was vir die waardering, wegval.

Die p.p. A het dit moeilik gevind om by die skyf B. reg te reageer toe dit met 'n sekere snelheid omspring. Sterk tevredenheid by sukses en teleurstelling by mislukking het ontstaan, o.a. weens die bewussyn dat hy 'n moeilike taak het waarin dit 'n eer is om die moeilikhede te oorwin. Toe die p.l. die skyf stadiger laat draai was die gemoedsaandoeninge swakker omdat hy nie meer soveel waarde aan die reaksie heg nie.

Die wysiging van die oordeel en die afstomping van die gemoedsaandoening vind dus in laasgenoemde geval plaas deurdat die p.p. minder waarde aan die K.P.O. heg. Hiermee kan vergelyk word die geval waar die waarde self verminder en waar dié feit in die persoon se oordeel weerspieël word. (vgl. bl. 179 )

'n Wysiging kan egter ook plaas vind deurdat iets aan die oorspronklike oordeel toegevoeg word sodat as gevolg daarvan die toestand gunstig vir afstomping word.

Dit is b.v. die geval waardie p.p.e onverdien by skyf D gestraf word en hulle hul vererg as hulle aan die straf as onbillik dink. Die ergernis stomp af in die gevalle waar die idee daarby kom dat die pyn tog onvermydelik is al is dit onbillik. Geen gemoedsaandoening ontstaan waar die ppe. heeltemal in die onbillike straf berus, d.i. dit nie eers meer as onbillik beoordeel nie.

'n Ander soort wysiging van die beoordeling vind plaas wanneer die waarde van 'n K.P.O. soos eers vasgestel voor 'n herhaling van die K.P.O. vergroot of oordrewe word.

Die p.p. C het elke keer by III. 6. 1-3 aan die begin gedink dat 'n goeie grap aangebied word wat hy besonder geniet. Die grap het ook werklik elke keer genot verskaf. Hy was egter later (III. 6. 4) teleurgestel daarmee waar die oordeel aan die begin herhaal is dog in die vorm dat dit 'n baie goeie grap is. Die p.p. was bewus dat hy te veel van die grap verwag het. Sy genot het dus in die geval afgestomp.

'n Oordeel kan egter ook gewysig word deurdat dele daarvan wegbly, of deur ander dele vervang word. Eindelik sal so'n oordeel dan verdwyn as die verbrokkeling daarvan voortgaan, of as dit soveel gewysig word deur ander dele dat dit duidelik is dat 'n nuwe oordeel ontstaan het. 'n Oorsaak vir die afstomping van die oorspronklike gemoedsaandoening is teenwoordig waar die oorspronklike oordeel op hierdie manier verander.

Die p.p. F (V. 2. 2. Skyf D) voel b.v. baie jammer vir die p.l. waar hy daaraan dink dat hy hom moet straf vir sy (p.p.se ) skuld. Die jammerte verswak egter waar hy nie meer die volle verantwoordelikheid vir die fout op hom neem nie, omdat hy oordeel dat dit ook deels die p.l. se eie skuld is daar laasgenoemde die taak so moeilik gemaak het.
Die gemoedsaandoening stomp heeltemal af waar hy nog later die p.l. die hele skuld vir die foute gee en oordeel dat die pyn die p.l. se verdiende loon is omdat hy die taak so erg moeilik gemaak het.

DIE INVLOED VAN VOORAFGAANDE BEWUSSYNSINHOUDE OP DIE OORDEEL. Iemand het baiemaal seker idees, wense, verwagtings of gemoedsaandoeninge in verband met 'n antisipasie van die K.P.O.. As die K.P.O. daarna tot bewussyn kom dan vind die beoordeling onder invloed van die voorafgaande inhoude plaas, wat gevolglik die gemoedsaandoening vir die K.P.O. indirek beïnvloed (vgl. bl. 134 en Hfst. IX ).

Die p.p. C (III. 3. 1,2) vel 'n negatiewe waardeoordeel oor 'n grap waarmee hy meermale ingenome was, waar hy gehoop het om 'n nuwe grap te kry maar waar die bekende herhaal word. Hy het die grap daarenteen weer gunstig beoordeel en geniet waar hy ~~later~~

later (III.3.3,4.) sonder so'n voorafgaande hoop na die grap geluister het.

'n Oorsaak vir afstomping is dan teenwoordig wanneer sekere inhoude aan 'n herhaling van die K.P.O. voorafgaan en waar as gevolg van dié inhoude die oorspronklike beoordeling verander. Die toestand is verder ook gunstig vir afstomping waar voorafgaande inhoude, wat oorspronklik teenwoordig was en die beoordeling van die K.P.O. beïnvloed het, by 'n herhaling van die K.P.O. afwesig is.

AFSTOMPING WEENS TOENEMENDE BEOORDELING. Dit is reeds aangetoon dat oordele soms gunstig is vir die ontstaan van gemoedsaandoeninge in aansluiting aan 'n K.P.O., en dat die toestand gunstig is vir die gemoedsaandoening om af te stomp wanneer die oordele by herhaling van die K.P.O. wegbly, of gewysig word of deur ander vervang word. Dit gebeur egter ook dat 'n gemoedsaandoening ontstaan in gevalle waar geen beoordeling is nie en dat afstomping juis deur beoordeling veroorsaak word op 'n soortgelyke manier as die vervangende oordeel afstomping bevorder. Die gemoedsaandoening kan verswak wanneer die K.P.O. self, of die gemoedsaandoening vir die K.P.O. so beoordeel word.

(a) Afstomping weens die beoordeling van die K.P.O. Soms is iemand bewus dat as hy 'n sekere K.P.O. nagaan en eerlik beoordeel dit baie onaangenaam sal wees. Gevolglik probeer die persoon, baiemaal onwillekeurig, om die beoordeling te vermy, maar by elke herhaling van die K.P.O. kan dit hom voorkom dat hy meer en meer in 'n hoek gedrywe word, d.i. dat dit meer tot 'n punt kom wanneer hy die K.P.O. in die gesig sal moet sien en beoordeel. Vrees, angs of ~~teensin~~

teensin ontstaan teenoor so'n K.P.O. wat 'n mens wil vermy, maar wat tog elke keer herhaal word, en die toestand is gunstig vir die intensiteit van die gemoedsaandoening om te groei hoe meer die persoon tevergeefs die onaangename K.P.O. probeer wegdring. Daar kom egter dikwels 'n tyd wanneer die persoon dit nie meer kan volhou nie, en die K.P.O. deurdink en beoordeel, en wanneer die vrees, angs en teensin dan verdwyn, of moontlik deur 'n ander gemoedsaandoening soos spyt, berou of verligting vervang word. 'n Oorsaak vir afstomping van die oorspronklike onaangename gemoedsaandoening is dus teenwoordig wanneer 'n persoon nie meer gedagtes oor 'n K.P.O. probeer ontvlug nie maar die K.P.O. in al sy besonderhede eerlik beoordeel. Hy sien die K.P.O. dan in die nuwe lig wat sy beoordeling daarop werp. (Hiermee kan vergelyk word die "abreageren" van die Psiego-Analiese.[1])

- So b.v. kan iemand in verband met 'n bepaalde afkeurenswaardige voorval insien dat hy bang was om sy skuld in verband daarmee helder te verstaan. Hy kan berou oor die voorval hê wanneer hy daaroor nadink en dit beoordeel, dog ook bewus word dat die voorval onherroeplik verby is. Die angs en gejaagde vreesagtigheid of teensin vir die K.P.O. van die onderdrukkingsperiode stomp egter af.

Die p.p. G het in reeks II 'n woord gekry wat hom aan 'n onaangename K.P.O. laat dink het wat hom in 'n minderwaardige lig plaas. Die prikkelwoord is met haat en teensin ontvang en die p.p. probeer om nie aan besonderhede van die K.P.O. te dink nie, om sodoende die onaangenaamheid in die eksperimentele periode te vermy, en om te vermy om die K.P.O. by die verslag gee weer te moet herhaal. By elke herhaling van die prikkelwoord het die haat en teensin teen die ~~woord~~

1) 60: 222 e.v.

woord en die K.P.O. waarheen dit sy gedagtes lei, gegroei omdat die p.p. voel asof stukkie vir stukkie die besonderhede tot sy aandag gebring word, sodat hy as 't ware in 'n hoek gedryf word. Hy word vaag bewus daarvan dat as sake so aangaan hy tog eendag aan die K.P.O. sal moet dink. Eindelik by nog 'n herhaling van die prikkelwoord, besluit hy om eens en vir altyd die saak uit te pluis. Hy probeer eerlik elke besonderheid in die regte lig sien, en dit onbevooroordeel beoordeel in verband met sy aandeel in die K.P.O. Spyt ontstaan, en die haat teen die K.P.O. verdwyn. By 'n later herhaling ontstaan net vir 'n oomblik teensin, maar hy dink aan sy ontleding in beoordeling. Spyt ontstaan toe weer en die teensin verdwyn weer. Daar was geen teensin die volgende keer nie dog eerder 'n tevredenheid dat daar nou nie meer so'n hinderlike weggestote of onderdrukte iets is nie.

Die geval van 'n hopelose liefde is baiemaal soortgelyk. Solang die persoon in die gevalle waarop ons doel nie die hele situasie eerlik beoordeel nie, ly hy onder al die ellende van sy hopelose liefde, maar sodra hy met oortuiging die werklike situasie ingesien het, n.l. dat daar nie die geringste kans vir weerliefde is nie, stomp sy liefde af.

D i e t o e s t a n d i s g u n s t i g v i r f e i t l i k v o l k o m e a f s t o m p i n g a s d i e p e r s o o n d i e K . P . O . i n a l s y b e s o n d e r h e d e g o e d d e u r d i n k e n e e r l i k e n m e t o o r t u i g i n g b e o o r d e e l . 'n Onvolledige of halfhartige beoordeling kan 'n tydelike verswakking van die gemoedsaandoening teweegbring, maar die teensin vir die K.P.O. of die vreesagtige pogings om die onaangename K.P.O. te vermy, ontstaan weer sodra die persoon die gebreke van sy beoordeling besef.

Die toestand is ook gunstig vir afstomping weens beoordeling van die K.P.O. wanneer die persoon 'n negatiewe waardeoordeel daaroor vel (1) waar die K.P.O. vantevore hooggeag was (sie vervang van oordele bl. 182 ) en

(2) waar die K.P.O. tevore nie beoordeel was nie.

Vrees ontstaan by die ppe. in verband met skyf G. by die gedagte aan straf. Die p.p. H (V. 2. 3. C.) vel 'n minagtende oordeel oor die straf om die onaangename vrees te vermy. Daardeur verswak die gemoedsaandoening. Sodra die geringskattende oordele egter wegbly ontstaan die gemoedsaandoening van vrees weer sterk.

In verband hiermee kan opgenoem word dat iemand anders later 'n oordeel in verband met 'n K.P.O. vel waardeur hy aantoon dat hy geen negatiewe of positiewe waarde meer aan die K.P.O. heg nie. 'n Oorsaak vir afstomping is dan ook teenwoordig.

Die p.p. H. oordeel dat hy sonder inspanning kan reg reageer. Dan beoordeel hy 'n korrekte reaksie nie as goed nie, maar sleg is dit vir hom tog ook nie.

D a n i s 'n a f s t o m p i n g s f a k t o r t e e n w o o r d i g w a a r d a a r 'n k r i e t i e s e o f o n t l e d e n d e b e o o r d e l i n g v a n d i e K . P . O . i s. So'n beoordeling kan b.v. plaasvind waar iemand 'n K.P.O., of 'n belangrike deel van 'n K.P.O., wat hy eers benader het sonder 'n vooropgestelde doel om te kritiseer of fyn na te gaan, later baie krieties beskou, b.v. met die oplet-taak om te sien of dit reg of verkeerd, goed of sleg is.

Die p.p. D (III. 4. 1,2, 3.) luister eers na 'n grap sonder 'n voorgestelde doel om dit te ontleed en te beoordeel, en beoordeel dit as snaaks. Die grap het hom genot verskaf. Geen gemoedsaandoening het daarenteen in verband met die grap ontstaan nie toe hy hom in 'n herhalingsgeval die taak stel om na te gaan of die grap reg herhaal word en werklik 'n goeie grap is, en toe hy na die grap krieties luister met die doel voor oë, en die grap in aansluiting hieraan beoordeel.

'n Deeloorsaak vir afstomping in sulke gevalle is waarskynlik dat die intellektuele inhoude dan grotendeels die aandag vul tot uitsluiting van die gemoedsaandoening (bl. 90 )

Wetenskaplike navorsers het b.v. baiemaal die naam dat hulle gevoelloos is omdat hulle nie so opgewonde word oor hulle ont -

ontdekkings, die waarde waarvan hulle besef, as die gewone man verwag nie. Die rede daarvoor is seker deels omdat hulle die uitings van hulle gemoedsaandoeninge onderdruk, maar seker ook deels omdat hulle te vervul is van die inhoud en besonderhede van hulle ontdekkings om baie aandag te kan gee aan gedagtes aan die uiterlike waarde daarvan, of eie roem, wat hoofsaaklik die aandag van die gewone man trek en wat gunstig vir gemoedsaandoeninge is.

Die gevolg van die inneem van 'n krietiese houding teenoor 'n K.P.O. is dat besonderhede baiemaal later raak gesien word wat die K.P.O. in 'n lig stel wat ongunstig vir die oorspronklike gemoedsaandoening is.

Die p.p. B (I. 1. 1. verwondering) dink aan sekere dwase dade van 'n ander persoon wat hom, toe hy eers daarvan hoor, baie verwonder het. Die oordeel dat "dit tiepies van die persoon is, net wat 'n mens kan verwag" ontstaan egter toe hy begin nadink of die dade werklik dwaas is en waarom die persoon hulle dan gedoen het, en die verwondering stomp af.

(b). Afstomping weens die beoordeling van die gemoedsaandoening. 'n Oorsaak is teenwoordig vir 'n gemoedsaandoening om af te stomp as iemand die gemoedsaandoening selfs as iets minderwaardigs beoordeel, of baiemaal selfs as iemand die uitdrukking gee aan die gemoedsaandoening veroordeel. ( 'n Onderdrukking van die uitings het egter soms die teenoorgestelde uitwerking veral waar die K.P.O. nog gedurig goed tot bewussyn kom, vgl. bl. 286 ).

Die p.p. B (I. 6.3) beweer dat, waar hy eers onstuimig bly was oor die oorwinning van sy Uniwersiteit in die interuniwersiteitsvoetbalwedstryde, sy belangstelling daarin, en veral sy blydskap oor die uitslag, baie verminder het van hy op die blydskap van sy medestudente op so'n dag begin neersien het as "nie van 'n baie hoë geestesgehalte nie."

Afstomping vind in party gevalle plaas wanneer iemand ~~bewus~~

bewus word dat hy 'n sekere gemoedsaandoening het, hoewel die K.P.O. nog goed tot bewussyn kom (BHI. 3. 2 ). Hiervan moet 'n tiepe van skynafstomping onderskei word, n.l. waar die aandag op grond van die beoordeling van die gemoedsaandoening so op die gemoedsaandoening gerig word, dat die K.P.O., en dus ook die gemoedsaandoening uit die bewussyn verdwyn.

Die beoordeling van die gemoedsaandoening is soms ook meer krieties as gewoon waarde toekennend en neem dan o.a. die vorm aan van 'n soek na 'n antwoord op die vraag of die gemoedsaandoening met reg in aansluiting aan die K.P.O. ontstaan het. Die toestand is gunstig vir afstomping, wat ook al die oordeel van die persoon hieroor mag wees.

Die p.p. B (I. 7. 1.) herinner hom 'n voorval van die vorige dag toe sterk veragting ontstaan het waar iemand, van wie hy nie hou nie, 'n opmerking oor hom in 'n vergadering gemaak het. Nou het geen gemoedsaandoening van veragting ontstaan nie toe hy gesoek het na die redes waarom die veragting die vorige dag so sterk ontstaan het en toe hy probeer nagaan het of hy so'n gemoedsaandoening met reg aan so'n daad kon heg. Net 'n sekere intellektuele veroordeling van die daad het ontstaan.

In verband met die afstomping in so'n geval kom seker ook in aanmerking dat die aandag moontlik gevul is met die intellektuele inhoude (soos die soek na die redes vir die gemoedsaandoening, die beoordeling daarvan, en die bewussyn van ander besonderhede of sye van die K.P.O. as wat belangrik vir die gemoedsaandoening is) tot uitsluiting van die gemoedsaandoening (bl. 90 ). 'n Verder afstompingsfaktor wat baiemaal teenwoordig is, is dat die besonderhede van die K.P.O. wat belangrik is vir die gemoedsaandoening ook nie dan so helder tot bewussyn kom nie.

DIE VERSTERKING VAN 'N GEMOEDSAANDOENING WEENS BEOORDELING BY HERHALINGE VAN DIE K. P. O. Beoordeling by herhalinge van die K.P.O. is nie alleen gunstig vir afstomping van die betrokke gemoedsaandoening nie, insover dit reeds aangetoon is dat waardeoordele baiemaal gunstig vir die ontstaan van gemoedsaandoeninge is (bl. 169 e.v.). Beoordeling lei egter ook onder sekere omstandighede selfs tot die versterking van 'n gemoedsaandoening.

'n Oorsaak vir die versterking van 'n gemoedsaandoening is b.v. teenwoordig waar 'n gemoedsaandoening in aansluiting aan 'n K.P.O. ontstaan het, sonder dat daar toe 'n oordeel teenwoordig was, en waar dan later 'n oordeel, wat gunstig is vir die oorspronklike gemoedsaandoening, gevel word.

Die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. versterk egter ook by 'n herhaling van die K.P.O. waar daar wel oorspronklik 'n oordeel teenwoordig was, wat gunstig vir die gemoedsaandoening was.

Die gemoedsaandoening vir die K.P.O. kan versterk wanneer by 'n herhaling van die K.P.O. nog meer nadruk op so'n gunstige waardeoordeel gelē word, b.v. deurdat laasgenoemde beter, of met groter oortuiging tot bewussyn kom.

Die p.p. I (V. 2. 10. Skyf D ) kry weer onverdiende straf en oordeel dat dit glad nie reg is om hom so te behandel nie en dat die p.l. dit ~~mag~~ nie mag doen nie omdat hy geen kans het om ~~die~~

die pyn te vermy as die straf sonder inagneming van sy reaksie toegepas word. Sterker ergernis het nou ontstaan as in die vorige gevalle toe die p.p. probeer het om verskonings te soek vir die onverdiende straf of dit half twyfelagtig veroordeel het. Die sterk veroordeling het in hierdie geval ontstaan nadat die p.l. 'n oomblik met die straf gewag het en die p.p. net begin bly word het omdat hy gemeen het dat hy die pyn vermy het, en dus goed presteer het.

Die waardeoordeel kan vir verskillende redes met meer nadruk tot bewussyn kom. Dit kan gebeur omdat iets onverhoeds plaasvind wat met 'n bestaande oordeel of gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. bots, met die gevolg dat die vorige toestand die oordeel, wat in verband met die veranderde K.P.O. ontstaan, beïnvloed en aksentueer ( sie voorgaande voorbeeld).

Dan kan die waardeoordeel, wat by die herhaling omtstaan, beklemtoon word juis omdat daar by 'n herhaling weer rede, of meer rede, is vir dit om te ontstaan.

Die p.p. B (IV. 1. 1,2.) kon die raaisel nie oplos nie, wat hy as 'n skande beskou omdat die raaisels kinderraaisels is. Sterk skaamte was teenwoordig. Die volgende keer het hy die meegedeelde antwoord vergeet en kon ook nie die raaisel self oplos nie. Hy dink toe daaraan dat dit nou 'n groter skande is as die vorige keer. Die skaamte was baie sterker.

Verder gebeur dit dat die oordeel by 'n herhaling van die K.P.O. die steun kry van 'n ander gedagte wat die eerste oordeel bevestig, waardeur die beoordeling met meer klem tot bewussyn kom.

Ergernis ontstaan b.v. by die p.p. D (V. 2. 7. D.) waar hy die straf as onbillik beoordeel. Die volgende keer (V. 2. 8.) was die ergernis baie sterker toe hy daaraan dink dat die straf eintlik 'n teken van verkeerde reaksie is en 'n vergelding daarvoor, so dat dit dubbel onbillik is om straf by die regte reaksie toe te pas. Nie alleen is dit onbillik omdat hy dit nie kan vermy deur reg te reageer nie dog ook omdat "straf" en "korrek wees" vanself teenstrydig is.

Dan is daar gevalle waar 'n persoon by 'n herhaling van die K.P.O. groter positiewe of negatiewe waarde aan die K.P.O. toeskrywe ( d.i. waarde van dieselfde aard as tevore), sodat die gemoedsaandoening versterk weens die gunstige verandering van die waardeoordeel.

Die tevredenheid ontstaan baie sterker waar die p.p. E (V.4.20.I) nie alleen sy reaksie as reg beoordeel nie, dog ook klem op die waarde daarvan lê, deur dit te prys op grond van 'n bewussyn van die moeilikhede wat hy oorwin het, en deur dit as baie waardevol vir die ontsnap aan die straf te beoordeel. Die tevredenheid was daarenteen nie so sterk toe hy sy reaksie net as reg beoordeel het nie.

Die sterkte van die betrokke gemoedsaandoening staan n.l. dikwels in verhouding tot die mate van waarde wat die K.P.O. in die oë van die bepaalde persoon het.

Die p.p. F ( soos al die ppe.) beskou dit as 'n groter prestasie om aan die val te ontsnap as om gewoon reg te reageer op 'n regte kombinasie. Die voldoening of tevredenheid in verband met eersgenoemde ( voor afstomping intree V. 4. 1.) is ook baie sterker as by laasgenoemde (V. 3.1.)

Die p.p. F beweer ook by Skyf F (V.3.15) dat die voldoening by 'n korrekte reaksie in die geval baie swakker is as by skyf D omdat die p.p. in verband met laasgenoemde skyf die p.l. vir sy (p.p.se) fout moet straf, sodat 'n regte reaksie vir hom in die laasgenoemde geval 'n besonder waarde het, wat dit mis as hy vir sy eie skuld moet boet.

Die gemoedsaandoening bly eindelik ook sterk waar by later herhalings 'n ewe groot waarde aan die K.P.O. toegeskryf word deur ander oordele wat die vorige waardeoordele vervang.

In teenstelling met die gevalle waar die gemoedsaandoening versterk waar groter nadruk op die waarde van die K.P.O. gelê word, deurdat die waardeoordeel duideliker of met meer oortuiging tot bewussyn kom, is die toestand gunstig vir die gemoedsaandoening om s~~wak~~

swakker te ontstaan wanneer in die beoordeling van die K.P.O. later nie duidelik genoeg nadruk op die positiewe of negatiewe waarde van die K.P.O. of dele daarvan gelê word nie, d.i. wanneer die waarde nie so duidelik meer tot bewussyn kom nie (bl. 178).

'n Oorsaak vir die versterking van die gemoedsaandoening is verder teenwoordig wanneer ander bestanddele van die K.P.O. ook beoordeel word, of die hele K.P.O. met nog 'n oordeel beoordeel word, en wanneer die verder oordeel of oordele wat saam met die vorige ontstaan ook gunstig is vir die oorspronklike gemoedsaandoening.

Die p.p. C (II. 6. 2,4) het hom b.v. vererg toe hy weer 'n sekere prikkelwoord kry omdat hy daaraan dink dat die betrokke voorval vir hom onaangenaam is. Die ergernis en teensin het die volgende keer baie sterker ontstaan toe hy by die idee dat die voorval onaangenaam is ook dink dat dit gemeen is van die p.l. om met 'n voorval aan te hou wat p.l. weet vir hom onaangenaam is.

Soms vind geen versterking van die gemoedsaandoening plaas op grond van ander oordele wat die eerste oordeel bevestig nie, maar word net afstomping verhinder.

Die p.p. H (III.7. 1-5) het b.v. die bepaalde grap as 'n mooi naïewe vertelsel beskou. Die oordeel het elke keer in verband met die grap ontstaan omdat hy elke keer 'n ander puntjie raaksien, wat hy tevore nie opgemerk het nie, waaroor hy 'n soortgelyke oordeel vel en wat sodoende dié oordeel oor die hele grap bevestig. Sy ingenomenheid en tevredenheid met die grap was aan die end volgens hom net so sterk as die eerste keer.

Dan lei 'n foutiewe beoordeling in party gevalle ook tot die versterking van die gemoedsaandoening - 'n Persoon kan b.v. 'n

'n K.P.O. ten onregte geringskat en as gevolg daarvan hoër eise aan homself stel as wat hy kan vervul. Op grond van sy verwagtings, wat onredelik kan wees sonder dat hy dit weet, kan sy gemoedsaandoening by mislukking sterker ontstaan as toe daar nie so 'n foutiewe beoordeling was nie. (vgl. bl. 188. )

Die p.p. F beoordeel sy taak met skyf F (V.4.1,2.) as maklik en verwag dus om reg te reageer. Waar hy elke keer in die val gevang word, sonder dat hy egter sy oordeel dat die taak maklik is prysgee, ontstaan die skaamte al sterker. ( Die taak is nie werklik maklik nie want al die ander ppe. beweer dat dit hulle eers moeite gegee het).

'n Oorsaak vir 'n gemoedsaandoening om sterk te ontstaan is teenwoordig, waar iemand onwetend 'n fout in verband met 'n K.P.O. begaan het en 'n verkeerde oordeel daaroor gevel het, sodra hy insien dat sy beoordeling foutief was, omdat dit hom dan voorkom asof hy 'n dubbele fout gemaak het.

Die p.p. F (V. 4. 7. F) meen b.v. nadruklik dat hy reg was maar toe die p.l. sê dat hy in die val gevang is sien hy dit in. Sy skaamte was baie sterker as in vorige foutiewe gevalle omdat sy reaksie nou nie alleen foutief was nie, maar hy bonop dit nog ten onregte as korrek beoordeel het ook.

Dié tiepe van geval toon 'n soortgelykheid met gevalle waar een persoon 'n ander iets wysmaak met die gevolg dat laasgenoemde later besonder skaam voel wanneer hy agterkom dat hy beetgeneem is. Hy word dan bewus daarvan dat hy nie alleen onkundig was met betrekking tot die sekere saak nie, maar ook bonop hom nog enigiets in verband daarmee laat wysmaak het. Die skaamte is baie sterker as in 'n geval waar die persoon eenvoudig agterkom dat hy in 'n sekere opsig onkundig is.

Soms egter beoordeel iemand die K.P.O. verkeerd. As die waar -

waarheid van dié oordeel oor die K.P.O., of van die teenoorgestelde van dié oordeel vir die p.p. waarde het, dan sal die insig dat sy beoordeling verkeerd was, die betrokke gemoedsaandoening sterker laat ontstaan as wanneer daar nie eers so'n foutiewe beoordeling was nie.

Blydskap ontstaan b.v. sterk waar iemand iets doen wat vir hom waarde het wanneer hy na die daad meen dat hy 'n fout in verband daarmee gemaak het en dan later insien dat hy tog reg was. Die blydskap is n.l. dan sterker as in 'n geval waar die persoon dadelik by die begin ingesien het dat sy daad reg was.

Die toestand is nie gunstig vir die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. om sterk te ontstaan nie waar waar iemand 'n K.P.O. foutief beoordeel, dog die oordeel nie self as verkeerd insien nie en weier om iemand anders se opienie dat dit verkeerd is aan te neem (bl. 216 e.v.)

DIE BEOORDELING VAN BYKOMENDE OMSTANDIGHEDE WAT IN VERBAND MET 'N K.P.O. STAAN. 'n Oordeel oor 'n bykomende omstandigheid wat saam met 'n K.P.O. tot bewussyn kom en in verband daarmee staan help soms ook om die gemoedsaandoening wat in aansluiting aan die K.P.O. ontstaan, te versterk of te verswak. Die toestand is gunstig vir die gemoedsaandoening om te versterk as so'n oordeel 'n vorige oordeel oor die K.P.O. bevestig of die waarde van die K.P.O. verder uitbring. 'n O o r s a a k i s e g t e r g e g e w e v i r d i e g e m o e d s a a n d o e n i n g o m a f t e s t o m p w a a r 'n o o r d e e l o o r 'n ~~b l y w e n d e~~ bykomende o m s t a n d i g h e i d d i e w a a r d e r i n g v a n d i e p e r s o o n o o r d i e K . P . O . t e e n g a a n. 'n A f s t o m p i n g s f a k t o r i s v e r d e r t e e n w o o r d i g w a n n e e r ~~d a a r~~

daar oorspronklik so'n beoordelin van meegaande inhoude wat oorsaaklik verbonde was met die gemoedsaandoening, teenwoordig was dog by later herhalings van die K.P.O. verdwyn. (Vgl. hiermee bl. 180 waar melding gemaak word van die invloed van die meegaande inhoude op die oordeel oor die K.P.O.)

DIE VERNUWING VAN 'N WAARDEOORDEEL. Die geval waar daar die blote herinnering is dat 'n oordeel vroeër gevel is moet onderskei word van die gevalle waar ook nou nog in die sin van die vroeëre oordeel werklik geoordeel word. Dit spreek vanself dat in die eerste geval 'n invloedryke faktor vir gemoedsaandoeninge wegval wat in die tweede geval teenwoordig is. 'n Beoordeling moet weer definitief as waar aangesien word en dus as 'n hernuwde beoordeling hom laat geld. Die persoon kan wel herinner dat dit dieselfde oordeel is as hy tevore oor die K.P.O. gehad het, maar om enige invloed op die gemoedsaandoening uit te oefen moet daarby die oortuiging kom dat dieselfde oordeel oor die K.P.O. nog vir hom werklikheidswaarde het sodat dit eintlik weer as 'n beoordeling van die K.P.O. moet ontstaan. Soms ontstaan die beoordeling nie by 'n herhaling van die K.P.O. nie, maar is daar tog 'n indruk van 'n seker waarde van die K.P.O. teenwoordig, gewoonlik taamlik vaag, as 'n nawerking van die vroeëre beoordeling. Dit het wel 'n mate van invloed op die sterkte van die gemoedsaandoening, maar baie minder as 'n definitiewe, hoewel ongeformuleerde, beoor-

beoordeling sou hê.

Die indruk word in party gevalle verwek dat afstomping plaasvind, of nie plaasvind nie, tenspyte van die feit dat 'n oordeel teenwoordig is, wat ongunstig of gunstig vir die gemoedsaandoening is. 'n Onverwagte verswakking of versterking van die gemoedsaandoening is egter nie noodwendig in die geval van so'n indruk teenwoordig as gevolg van die oorheersing van ander faktore nie, maar die indruk kan self foutief wees deurdat die oordeel net 'n objektiewe herinnering is van 'n vorige oordeel sonder waardebepalende krag vir die betrokke persoon.

'N BEOORDELINGSGEWOONTE OF ALGEMENE BEOORDELENDE STANDPUNT. 'n Oorsaak vir afstomping kan in sommige gevalle verder terug bepaal word as die verandering van 'n beoordeling, h.l. waar die beoordeling vloei uit 'n algemene beoordelende standpunt, d.w.s. 'n gebruiklike manier van sekere dinge te beoordeel. Die gebruiklike manier van beoordeling kan b.v. ~~ont~~bestaan omdat die persoon sekere beginsels huldig wat dan as maatstawwe dien by die beoordeling van 'n sekere tiepe K.P.O., of dit kan b.v. bestaan omdat 'n persoon sekere geestesstellings het wat sy beoordeling in 'n bepaalde soort gevalle reël.

Soms is die algemene beoordelende standpunt uit sy aard taamlik permanent, sodat as gevolg daarvan 'n K.P.O. by herhaling net soos tevore beoordeel word. Dan is die toestand nie gunstig vir afstomping nie.

Elke mens het b.v. sekere vaste sedelike begrippe, die skending waarvan altyd veroordeling en verontwaardiging opwek. Dus ontstaan dieselfde waardeoordeel hier elke keer op grond van die algemene beoordelende houding wat die persoon met betrekking tot die klas gevalle inneem, en die gemoedsaandoening vir sulke gevalle ~~stomp~~

stomp ook deurgaans nie af nie.

'n Oorsaak vir die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. om af te stomp is teenwoordig wanneer die betrokke persoon se algemene beoordelende standpunt verander, b.v. omdat die bepaalde beginsels of sy geestesstellings 'n verandering ondergaan het, insover dié verandering 'n verandering in sy beoordeling van die K.P.O. veroorsaak.

Die beoordelende houding wat een persoon teen 'n ander met betrekking tot iets wat laasgenoemde doen, inneem, beïnvloed die oordele wat oor hom, en die gemoedsaandoeninge wat in verband met hom, ontstaan.

Iemand kry 'n skaam verleë laggie waar hy 'n ander persoon wat hy hoogag (of wat hy minstens as gelykstaande met homself ag) en wat hy nie graag hom wil sien bespotlik maak nie, 'n slegte grap hoor vertel. Hy word al meer verleë hoe meer swak grappe die persoon vertel. Die verleentheid verswak egter as eersgenoemde se agting vir die persoon vir een of ander gewone rede gedaal het, of as dit daal omdat die persoon gedurig swak grappe vertel sodat dit vir die hoorder voorkom dat daar darem iets met die persoon verkeerd moet wees as hy dan nie kan agterkom dat hy gedurig 'n gek figuur slaan nie. Die vorige simpatieke beoordeling word deur 'n meer onverskillige beoordeling ( b.v. dat 'n mens kan verwag dat hy hom bespotlik sal maak), of deur 'n meer spotsieke beoordeling vervang, naarmate 'n mens die persoon later algemeen minder hoogag of algemeen meer verag.

(Die verleentheid kan egter ook afstomp,(soos b.v. in die geval van p.p.H. III. 3. 1-5)sonder dat die algemene beoordelende standpunt verander, n.l. wanneer die hoorder mettertyd opmerk dat die verteller bewus is dat hy 'n swak grap vertel, en dat hy dit met 'n definitiewe doel doen, b.v. vir eksperimentele doeleindes. Die algemene hoogagting verdwyn nie maar wel die oordeel dat die persoon onbewus homself bespotlik maak omdat die hoorder sien dat die ver-

verteller van die swak gehalte van die grap bewus is, en dit met 'n seker motief vertel. Dan is daar natuurlik ook geen rede vir verleentheid nie).

DIE INNEEM VAN 'N INTELLEKTUELE HOUDING WAAR AFSTOMPING PLAASGEVIND HET. Baiemaal is dit nie moontlik om uiterlik te sien dat 'n gemoedsaandoening afgestomp is omdat die gemoedsaandoening deur 'n intellektuele houding vervang is. D.w.s. die persoon het eers in verband met 'n K.P.O. 'n seker gemoedsaandoening gehad wat sy gedrag of houding teenoor die K.P.O., of andersins, in seker opsigte gereël het; en wanneer die gemoedsaandoening afstom dan neem die persoon miskien willekeurig, maar meesal onwillekeurig, 'n soortgelyke houding in of volg dieselfde gedragslyn as voorheen kenmerkend was van die teenwoordigheid van die gemoedsaandoening. Dit is veral die geval wanneer oorspronklik 'n beoordeling van die K.P.O. plaasgevind het.

Die p.p. B (I.3.3) dink aan sekere mense se dade wat hom skaam gemaak het. Hy kry nou egter geen gemoedsaandoening nie, maar word bewus daarvan dat die dade hom tevore skaam gemaak het. Dit kom hom voor asof hy, op grond van die bewussyn daarvan, nou in 'n soortgelyke geestestoestand kom, wat egter suiwer intellektueel is, en asof hy hom nou teenoor die mense sou gedra soos toe hy skaam was.

Die p.p. B. (wat meer direk oor die verskynsel introspeksie gegee het hoewel dit in al die ppe. se protokolle aangetref word) vertel ook in V. 3.8. dat hy feitlik gevoelloos teenoor die reaksie staan. Hy deel verder mee dat hy by sy oordeel dat die reaksie reg is ook so 'n indruk gekry het dat dit "bly" maak, en dat saam met dié indruk 'n geestestoestand teenoor die suksesvolle reaksie by hom ontstaan het wat vir hom soortgelyk was aan die algemene bewussynstoestand wat by hom ontstaan wanneer hy bly is oor iets.

Hiermee kan die geval vergelyk word waar iemand, wat weet dat hy sy ouers liefhet, baiemaal geen gemoedsaandoening in verband met hulle voel nie wanneer hy aan hulle dink. Hy is bewus dat hy in sy gedagtelewe en uiterlike dade 'n houding inneem wat liefde weerspieël. Sy bewussynstoestand is egter suiwer intellektueel. Alleen in aansluiting aan 'n buitegewone K.P.O. sal die gemoedsaandoening van liefde teenoor sy ouers werklik ontstaan, b.v. wanneer hulle in moeilikheid, of in gevaar, ens. is.

Blykbaar ontstaan die intellektuele houding op grond van die oordeel dat daar geen gemoedsaandoening is nie en dat in die bewussyn tog 'n K.P.O. is in aansluiting waaraan gemoedsaandoeninge vroeër ontstaan het, en nou ook behoort te ontstaan.

Die intellektuele houding word o.a. aangetref wanneer 'n persoon 'n K.P.O. beoordeel waarvan hy in algemene trekke of abstrak dink, as gevolg waarvan die gemoedsaandoening nie ontstaan het nie ( bl. 94 ). Hy merk op dat die gemoedsaandoening nie ontstaan ~~het~~ nie, en neem, heel waarskynlik onwillekeurig, 'n houding in teenoor, of in verband met, die K.P.O., wat hy weet deur die omstandighede geregverdig word, omdat die houding in elk geval uiterlik ooreenstem met die uitdrukking gee aan die gemoedsaandoening wat tevore onder dié omstandighede ontstaan het.

BEOORDELINGE WAT BETREKKING HET OP 'N VERHOUDING TUSSEN DIE K.P.O. EN DIE PERSOON WAT DIE K.P.O. ERVAAR. As iemand 'n seker waarde aan 'n K.P.O. toeken, dan is dit baiemaal 'n waarde wat dit met betrekking tot homself het. Dit is b.v. die geval wanneer 'n prestasie deur iemand as goed beoordeel word omdat dit <u>hy</u> is wat korrek gehandel het of omdat <u>sy</u> bekwaamheid of behendigheid daaruit blyk. Dus word die tiepe van beoordeling nou behandel waar 'n mens waarde aan 'n K.P.O. heg omdat laasgenoemde tot sy eie lof of voordeel, of omgekeerd, strek. Hoewel die voorbeelde hoofsaaklik van prestasies is en dus op funksiegemoedsaandoeninge betrekking het, tog geld die bewerings van enige inhoud wat 'n sodanige waarde vir iemand het, en dus ook vir inhoudsgemoedsaandoeninge.

Die toestand is gunstig vir 'n gemoedsaandoening om sterk in verband met 'n K.P.O. by iemand te ontstaan, waar sy beoordeling van die K.P.O. 'n selfverheffing, of roem oor homself of sy aandeel in die K.P.O., insluit, dus sy waarde in sy oë verhoog.

'n Korrekte reaksie het b.v. meer waarde vir iemand waar die taak moeilik is as waar dit maklik is, omdat hy sy regte reaksie in eersgenoemde geval as meer prysenswaardig voel. Daarom ontstaan o.a. sterker bevrediging by die ppe. (soos b.v. A, B en F) as hulle die val vermy as wanneer hulle op die regte kombinasie korrek reageer. (Die idee van groter moeilikheid kan deur die p.l. by die p.p. bewerkstellig word deur laasgenoemde sy oë te laat toemaak en deur die skyf dan 'n ent te laat beweeg. Die p.p. meen dan dat hy nou glad nie weet wat gaan kom nie en dat die p.l. willig 'n val van een of ander soort kom voorberei het, b.v. deur die skyf net voor die reaksieplek te laat stilstaan, of deur die val vervolgens te laat verskyn, of deur by hom die verwagting van 'n val te bewerk sodat hy dan te laat by die regte kombinasie sal reageer, ens.
Deur al die gedagtes voel die p.p. verward en beskou dit as 'n groter eer as hy dan korrek reageer as wanneer die p.l. die skyf net gewoonweg met die rotasie laat aangaan het, en dus nie moontlike moeilikhede in p.p. se pad kon gelê het nie. Groter bevrediging ontstaan gevolglik by die korrekte reaksie wanneer die omstandighede in die p.p. se oë vermoeilik is as in ander gevalle).

Ander faktore as groter moeilikhede kan egter ook verantwoordelik vir die selfverheffende beoordeling wees.

Die p.p. F (V.7.12,14 Skyf Q) sit b.v. ingedagte en word net betyds bewus van sy plig om te reageer. Toe hy sien dat die reaksie reg was dink hy daaraan dat dit daarom maar goed van hom was om so gou te reageer, en sterk tevredenheid met die korrekte reaksie ontstaan.

Die bewussyn van die betrokke persoon van wat die K.P.O. vir hom beteken is gunstig vir die gemoedsaandoening om nog by hom te ontstaan selfs waar daar tekens is dat seker afstompingsfaktore teenwoordig is.

Die p.p. G (IV.1.3.) het b.v. nie lus vir die werk nie en het teensin teen die weergee van die antwoorde op die raaisels omdat hulle al so goed bekend is. Tog antwoord hy met die besef dat dit teen hom sal tel as hy nie die korrekte antwoord gee nie - veral daar dit volgens die eksperimentele reëls 'n oorwinning is om die korrekte antwoord te gee. Tevredenheid ontstaan, hoewel swak, by die bewussyn dat die antwoord korrek is.

Die insig in hoever die K.P.O. vir hom van positiewe of negatiewe waarde is vind gewoonlik onwillekeurig plaas, maar die betrokke persoon kan sy aandag willekeurig op die beoordeling vestig, en dan is 'n oorsaak teenwoordig vir die gemoedsaandoening om te versterk.

Die p.p. C (V. 1.9,10.B) het na die korrekte reaksie 'n gewone mate van tevredenheid ondervind, dog naarmate hy sy aandag meer daarop gevestig het dat sy reaksie reg was, en dat hy dit so bewerk het, het al sterker tevredenheid en blydskap met die korrekte reaksie ontstaan.

Die toestand is egter gunstig vir afstomping wanneer die idee van die waarde van die K.P.O. vir die betrokke persoon verdwyn of wanneer die idee van die selfuitmuntend in verband met die K.P.O. verdwyn.

Die p.p. D (V. 3.5. D) het die bewussyn gehad dat sy reaksie reg was maar hy het nie, soos in die voorgaande gevalle, die idee gehad dat hy uitgemunt het in 'n soort wedstryd nie. Hy het b.v. eers gevoel, sê hy, soos iemand wat 'n wedren wen, maar hierdie keer was hy net bewus daarvan dat die reaksie reg en dus goed was, sonder dat hy dit as 'n eie voortreflikheid aangesien het. Hy voel tevrede maar op 'n baie kalmer manier astoe hy die bewussyn gehad het dat hy self uitgemunt het.

As afstomping plaasvind as gevolg van die verdwyn van die tiepe van waardering, dan is die afstomping slegs gedeeltelik solank die algemene waardeoordeel nog bly, n.l., in so'n geval, dat ~~die~~

die reaksie reg en goed is. Gewoonlik verdwyn die besef van die waarde van die K.P.O. vir homself, of die selfverheffing in verband met die K.P.O., naarmate die betrokke persoon aan die K.P.O. gewoond word, of laasgenoemde bekend raak.

In die volgende geval tree hierdie afstompingsfaktor, nl. die verdwyning van die waardeoordeel, in werking naas die ander faktore soos die afneem van die intellektuele aktiwiteit. Toe die p.p.G. (IV. 1. 1-3) die eerste keer die raaisel self korrek oplos was dit vir hom soos 'n ontdekking wat hy self gemaak het. Baie groot bevrediging het ontstaan in verband met die korrekte antwoord wat hy self bereik het. Waar hy die volgende keer die raaisel op dieselfde manier opgelos het en ook bewus was dat hy die korrekte antwoord self bereik het, daar het dit hom nogtans nie weer voorgekom as so'n groot prestasie nie, d.i. iets groots wat hy gedoen het. Die bevrediging was ook swakker.

In party gevalle, egter, beskou iemand 'n K.P.O. as nadelig vir homself, of 'n selfvernedering word ingedui in sy beoordeling van 'n K.P.O. op grond van sy aandeel in, of verhouding tot, die K.P.O. So'n beoordeling is gunstig vir die sterk ontstaan van onaangename gemoedsaandoeninge in verband met die K.P.O.

Die selfvernedering kan vir allerhande redes ontstaan soos die volgende voorbeelde toon.

Die p.p. C (V. 1. 4. B) besef dat sy foutiewe reaksie sleg is, en sien die foutiewe reaksie verder aan as 'n gevolg van sy eie slegtigheid. Die teleurstelling ontstaan sterker as wanneer hy net die reaksie as sleg beoordeel.

Sterk teleurstelling ontstaan weer ( hoewel dit tevore reeds afgestomp was deurdat die reaksie feitlik meganies geword het) waar die p.p. F, (V. 3. 7-9. F) die taak as maklik beoordeel en dan 'n fout maak, en die oordeel ontstaan dat dit " regtig sleg" is van hom om by so'n maklike taak 'n fout te begaan.

Sterk teleurstelling en skaamte ontstaan ook by die p.p. F (V. 4.3. F) toe hy daaraan dink dat hy foute maak soos 'n klein kind, en toe hy gevolglik sy slegtigheid sterk veroordeel.

Die p.p. meen in party gevalle dat die fout uit 'n inherente swakheid van homself vloei. Die p.p. C (V. 1.9. B.) gee ~~b.v.~~

b.v. die skuld aan sy senuagtigheid en dit lei tot die oordeel dat daar 'n gebrek in hom is wat hy nie graag wil hê nie. Daar was in aansluiting aan dié oordeel selfvernedering en sterk teleurstelling met die fout.

Sterk skaamte weens 'n foutiewe reaksie was teenwoordig by die p.p. C (V. 2.3. B) waar hy die induksiestroom in die letterlike sin van straf opneem en beskou as iets vernederends vir homself.

Die negatiewe oordeel van iemand neem soms die vorm dat hy meen dat hy in verband met die K.P.O. 'n slegte vertoning in ander mense se oë maak, of homself belaglik maak.

'n Oordeel dat hy 'n slegte vertoning maak in verband met die K.P.O. versterk die teleurstelling by die p.p.F (V.4.4.F). Toe hy nog 'n fout maak (V.4.5.F) dink die p.p. daaraan dat hy nou baie sleg vertoon voor die p.l. en die teleurstelling word sterker.

Die negatiewe waardeoordeel kom met baie meer nadruk tot bewussyn wanneer dit die vorm van selfverwyt in verband met die K.P.O. aanneem. Daardeur word die toestand baie gunstiger vir die betrokke gemoedsaandoening om te versterk.

Die p.p.I (V.3.23.A) begaan 'n fout uit onversigtigheid waar hy dink dat hy die taak maklik sal regkry, en baie sterk teleurstelling met die fout ontstaan waar hy homself die onversigtigheid verwyt.

So'n selfverwyt het egter weinig of geen invloed nie as iemand, soos baie gebeur in die daelikse lewe, sy gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. willekeurig deur 'n self-veroordeling probeer aksentueer, soos b.v. deur te dink, "ek verdien dit" of "dis my verdiende loon as ek so sleg is om dit verkeerd te doen of om die nadeligheid van die voorwerp of toestand nie in te sien nie."

'n O o r s a a k v i r d i e a f s t o m p i n g v a n 'n v o r i g e a a n g e n a m e g e m o e d s a a n d o e n i n g i s g e g e w e w a n n e e r s o'n s e l f v e r n e d e r d b e o o r d e l i n g b y 'n h e r h a l i n g v a n ~~d i e~~

die K.P.O. teenwoordig is. Die toestand is daarenteen gunstig vir die afstomping van onaangename gemoedsaandoeninge in verband met die K.P.O. naarmate iemand se beoordeling dat die K.P.O. nadelig is vir homself verdwyn, of naarmate die negatiewe waardeoordeel oor homself in verband met die K.P.O. verdwyn.

Die p.p. D (V. 4,5,6. D) val herhaaldelik in die val, en hoe meer hy besef dat die slegte prestasie weens sy eie skuld en onbevoegdheid plaasvind, des te sterker is die skaamte. Sodra sy skuldbesef verminder, soos b.v. waar hy die p.l. die skuld gee omdat hy ( die p.l.) in sy (nl. p.p.se) oë die taak te moeilik maak, dan stomp die skaamte in verband met die slegte prestasie af.

Soms vind afstomping van die teleurstelling by mislukking egter plaas waar die negatiewe waardeoordeel oor homself nie verdwyn nie. Die toestand is n.l. gunstig vir afstomping van so'n gemoedsaandoening naarmate iemand duideliker erken dat hy die taak nie kan uitvoer nie, d.w.s. naarmate hy sy onvoldoende vermoë in verband met die K.P.O. insien. Die persoon word dan onverskillig d.i. hy steur hom nie meer daaraan nie dat hy in verband met die K.P.O. minderwaardig is nie, hoewel hy daarvan bewus is. Geen inspanning om sy gebrekkigheid te oorwin en geen gemoedsaandoening ontstaan dikwels meer nie waar dit bloot 'n erkende feit by so'n persoon word dat hy iets nie kan doen nie, en waar geen verder afkeurende beoordeling teenwoordig is nie (P.p. E IV. 10. 2-4). Iemand word ook onverskillig in verband met 'n K.P.O.

K.P.O. wat tot sy vernedering gelei het - d.i. geen gemoedsaandoening ontstaan dikwels waar hy insien dat sy verhouding tot 'n sekere K.P.O. hom met reg in ander mense se oë verneder het (d.i. dat die K.P.O. 'n negatiewe waarde vir hom gehad het) en dat dit tog 'n voldonge feit is waaraan niks te doen is nie. As hy egter die wens koester dat hy nie so geminag was nie, of wens om weer geag te word, dan is die toestand nog gunstig vir gemoedsaandoeninge om te ontstaan insover wense gunstig is vir gemoedsaandoeninge . (Hfst. IX.)

Die toestand is gunstiger vir 'n onaangename gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. om swak te ontstaan wanneer iemand wel 'n fout met betrekking tot die K.P.O. gemaak het, dog allerhande verontskuldigings maak wat homself bevredig en sy fout in 'n gunstige, d.w.s. nie vernederende, lig in sy oë plaas,as wanneer daar 'n direkte negatiewe waardeoordeel is.

Die p.p. I (V. 3.6.A.) reageer te laat en weet dis verkeerd en sleg,maar oordeel dat sy bedoeling reg was om op die plek te reageer en dat hy tog, al is dit slegs op 'n manier, sy taak volbring het. Die teleurstelling was nie so sterk soos in die gevalle waar hy dit ondubbelsinnig veroordeel dat hy 'n fout gemaak het nie.

BEOORDELINGE WAT AFKOMSTIG IS VAN 'N BUITESTAANDE PERSOON. Dit is reeds opgemerk (bl. 172, en ook bl. [illegible]) dat dit gunstig vir 'n gemoedsaandoening is as die oordeel vir die betrokke persoon 'n werklike beoordeling is waarmee hy homself vereenselwig, en dat dit nie van soveel belang is of die oordeel waar is nie, as die persoon dit maar net as waar aansien. 'n Beoordeling is egter nie altyd oorspronklik afkomstig van die persoon wat die gemoedsaandoening ervaar nie. 'n Oordeel word nl. in party gevalle van iemand anders oorgeneem. Waar die be-

beoordeling iemand se eie is, daar beïnvloed dit sy gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O., soos reeds behandel is. 'n Paar verder faktore kom egter in aanmerking wanneer die oordeel van iemand anders afkomstig is. 'n B e l a n g r i k e o o r s a a k v i r 'n g e m o e d s a a n d o e n i n g o m t e o n t s t a a n i s t e e n w o o r d i g a s d i e a n d e r p e r s o o n s e o o r d e e l d e u r d i e b e t r o k k e p e r s o o n a s w a a r a a n g e s i e n w o r d e n o o r g e n e e m w o r d . Die moontlikheid vir iemand anders se oordeel om oorgeneem te word, en dus vir so'n oordeel om invloed op die gemoedsaandoening vir die K.P.O. uit te oefen, hang baie af van die algemene agting wat die betrokke persoon vir die beoordelaar het, en meer bepaald van die reg of bevoegdheid om 'n oordeel uit te spreek, wat hy aan die persoon toeken. Daarby kom nog die indruk wat die ander persoon se oordeel op die betrokke persoon maak met betrekking tot die waarde of juistheid daarvan.

Insover aan dié eise voldoen word het die oordeel van iemand se medemense baie invloed op sy gemoedsaandoeninge. 'n Herhaling van dieselfde lof in verband met 'n seker K.P.O. deur iemand (wat die persoon weet bevoeg is om in die geval te oordeel, of wat hy hoogag, of wie se leiding hy vir een of ander rede in dergelike sake volg, of wat hy as leier in verband met die K.P.O. erken) sal afstomping van die tevredenheid, blydskap of trots, ens, in verband met die K.P.O. teengaan.

Die beoordeling "korrek" van die p.l. in verband met die antwoorde van die ppe. op die raaisels in IV, en in verband met ~~die~~

die reaksies in V. (vgl. p.p. A. IV. 4.1,3,4, ) verhinder die afstomping van die tevredenheid. Die p.p. F beweer b.v. (V.7.10.G) dat sy gemoedsaandoening versterk by die p.l. se "korrek" omdat dit hom die idee gee dat hy lof van die p.l. inoes.

Die p.p. B. (IV.4.3.) deel mee dat die idee dat hy in iemand anders se oë goed gedoen het, altyd 'n soort selfverheffing opwek (vgl. vorige §). 'n Daad van hom wat so'n oordeel by iemand anders laat ontstaan gee hom volgens sy mededeling altyd baie genot.

Die invloed van die p.l. se oordeel is in reeks V met die p.p. F getoets deurdat, na die p.p. se gemoedsaandoening afgestomp was en hy nie meer aan sy reaksie as 'n prestasie gedink het nie, die p.l. aan die p.p. gesê het dat dit 'n goeie prestasie is om betyds reg te reageer wanneer nodig, al is dit meganies, omdat hy tog nog die val moet ontsnap en dus moet oplet, en omdat dit altyd goed is om so ingeoefen te wees dat 'n mens sonder fout kan reg reageer waar verskillende moontlikhede in aanmerking kom. Die p.p. het die oordeel oorgeneem en elke keer wat dit tot bewussyn gekom het, het die tevredenheid, en blydskap, selfs, taamlik sterk ontstaan.

Iemand se eie oordeel oor 'n K.P.O. wat herhaal word en wat in verband met hom staan in baiemaal meer verganklik as die oordeel van iemand anders daaroor. Dit kan wees omdat, waar so'n K.P.O. herhaal word, dit gou vir die betrokke persoon bekend word, of, as dit 'n taak bevat, maklik word om uit te voer, sodat hy dan geen waardeoordele daaroor vel nie dog dit eerder beskou as "niks om oor opgewonde te raak nie," of "niks om oor te roem nie." Daarenteen bly iemand wat die K.P.O. uiterlik beoordeel, die daad, of 'n ander K.P.O., soos b.v. 'n waardevolle besitting aan die besit waarvan die eienaar gewoond geraak het, as waardevol beoordeel omdat hy die daad self nie kan doen nie, of nie bewus word daarvan dat dit deur oefening vir die persoon makliker geword het nie, of omdat hy nie die voorwerp, wat hy graag self sou wil besit, het nie. Dit is begryplik dat iemand anders se waardeoordeel in verband met 'n K.P.O. langer bly waar die persoon nie so direk van ~~waarderinge~~ veranderinge in verband met die K.P.O., soos die makliker uitvoer van 'n taak, bewus word nie, en ook nie aan die K.P.O. self so gewoond word soos die persoon wat die gemoedsaandoening ervaar nie. Buitendien kan die K.P.O. op ver-

verskillende tye deur verskillende persone beoordeel word, wat die afstomping van die gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. lank kan teengaan as die persone en hulle beoordeling aan die gestelde eise voldoen. Dit verklaar dus party gevalle waar by die herhaling van 'n K.P.O. 'n gemoedsaandoening soms afstomp en soms nie. Die oorsaak lē o.a . in so'n uiterlike omstandigheid soos die beoordeling van iemand anders.

Die oordeel van die buitestaande persoon hoef ook trouens nie noodwendig gedurig herhaal te word om invloed op iemand se gemoedsaandoeninge uit te oefen nie. Die herinnering dat die sekere persoon die K.P.O. op 'n bepaalde manier beoordeel het isballemaal voldoende, veral as die herinnering gepaard gaan met die oortuiging dat die oordeel waar, of minstens gedeeltelik waar, is. Dit is net asof die betrokke persoon na die beoordeling verwys as na 'n gesaghebbende uitspraak.

D i e g e m o e d s a a n d o e n i n g i n v e r b a n d m e t d i e K . P . O ., w a a r e e r s g e n o e m d e d e u r d i e o o r d e e l v a n 'n b u i t e s t a a n d e p e r s o o n g u n s t i g b e ï n v l o e d i s, s t o m p e g t e r a f, c e t e r i s p a r i b u s, a s d i e b e t r o k k e p e r s o o n d i e a n d e r p e r s o o n b e g i n m i n a g, o f/a s h y s y b e v o e g d h e i d o m t e o o r d e e l, o f d i e w a a r h e i d v a n s y o o r d e e l o o r d i e K . P . O . b e t w y f e l.

Iemand anders se oordeel is direk gunstig vir die betrokke gemoedsaandoening as die betrokke persoon waarde daaraan heg ~~as~~ 'n

as 'n werklike oordeel en as eerlik gemeen, maar nie as hy die ander persoon se eerlike bedoelings betwyfel en 'n gunstige oordeel oor die K.P.O. b.v. as vleiery aansien, of 'n ongunstige oordeel as bitsige kritiek of as onwaar. Dan ook neem die betrokke persoon nie 'n ander persoon se oordeel as werklike beoordeling aan nie waar hy meen dat die ander persoon die oordeel vel uit formaliteit, gewoonte of pligsvervulling. So 'n beoordeling beïnvloed ook nie sy gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. nie.

Die p.p. A (IV. 1.3.) hoor b.v. die p.l. se "korrek" aan met die idee " dit is somar 'n formaliteit, een van sy eksperimentele pligte, en nie 'n werklike beoordeling nie." Geen gemoedsaandoening ontstaan nie.

Die p.l. se beoordeling word b.v. nie deur die p.p. as werklik aangeneem nie waar die p.p. bewus is dat die p.l. weet dat hy nou alt korrek reageer sodat die oordeel "korrek" nie vir die p.p. voorkom as gegrond op die reaksie nie,dog as 'n half meganiese pligsvervulling. Dit kom die p.p. ook voor asof die p.l. weet dat hy (p.p.) bewus is daarvan dat hy korrek is en dat die oordeel dus nie eintlik nodig is nie, maar volg uit die eise van die eksperimentele metode.

Die oordeel van 'n buitestaande persoon word dikwels as oneerlik of as 'n formaliteit beskou, b.v. as 'n formele pligsvervulling, waar iemand aan 'n taak gewoond word, of waar 'n K.P.O. bekend word. D u s i s , d i e t o e s t a n d g u n s t i g v i r d i e a f s t o m p i n g v a n 'n g e m o e d s a a n d o e n i n g o o k v i r d i e r e d e w a a r 'n K . P . O . b e k e n d w o r d, n. l. d a t i e m a n d d a n a l m i n d e r w a a r d e a a n d i e a n d e r p e r s o o n s e o o r- d e e l h e g.

DIE BEOORDELING VAN 'N ANDER PERSOON IN TEENSTELLING MET DIE EIE BEOORDELING VAN DIE BETROKKE PERSOON. Dit kan gebeur dat iemand 'n K.P.O. self beoordeel, en dat dit dan ook deur

'n ander persoon anders beoordeel word. Twyfel ontstaan wanneer die betrokke persoon nie vertroue in sy eie beoordeling het nie. Dit gebeur baiemaal in verband met 'n heeltemal onbekende of ongewone K.P.O. 'n Gunstige toestand word sodoende geskep vir die oordeel van die buitestaande persoon om aangeneem te word tenkoste van die persoon se eie oordeel, en dus vir die eersgenoemde om 'n groter invloed as die laasgenoemde op die gemoedsaandoening vir die K.P.O. uit te oefen.

Die p.p. D word onbillik gestraf (V 2.1.E) waar hy meen dat hy reg reageer. Die straf staan egter vir hom vir die p.l. se oordeel dat die reaksie verkeerd is. Hy neem gevolglik aan by die eerste paar onbillike strawwe dat hy maar moes verkeerd gewees het in sy mening dat hy reg was al kon hy dit nie verstaan nie. Eers later beoordeel hy die straf as onbillik. Sy teleurstelling met sy reaksie het in die eerste gevalle sterk ontstaan deur die idee dat hy maar seker verkeerd was.

Die persoon neem dus iemand anders se oordeel oor tenkoste van sy eie waar hy weet dat hy nie in staat is om die K.P.O. goed te beoordeel nie, en meen dat die ander persoon se oordeel reg is, of meer kans het om reg te wees as sy eie. Hoe meer iemand die oordeel van 'n ander persoon bo sy eie oordeel stel, des te gunstiger is die toestand vir dié persoon se oordeel om eersgenoemde se gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. te beïnvloed.

Waar die p.p. A (IV.12.3) se prestasie in sy eie oe minderwaardig is, hoewel hy vroeër aan sulke reaksies 'n hoë waarde toegeken het, voel hy tog ingenome en tevrede, al is hy bewus dat dit ten onregte is, wanneer die p.l. die reaksie goedkeur, omdat hy nogtans so'n vae idee het dat die goedkeuring tog 'n seker waarheid bevat.

'n Mens het egter nie altyd meer vertroue in iemand anders se oordeel as in sy eie nie.

Die p.p. C (V.2.2. B.) beoordeel sy mislukking nie as sulks nie omdat hy meen dat hy in die gees reg reageer. Tevredenheid ontstaan in aansluiting aan die bewussyn van sy reaksie hoewel die p.l.

dit as verkeerd beoordeel volgens die gewone kenmerke, soos die posiesie van die skyf.

Die persoon se eie oordeel het in baie gevalle die oorwig wat betref die invloed op die gemoedsaandoening waar daar botsings tussen twee persone se beoordelinge plaasvind. As die ander persoon se oordeel 'n groter invloed op die eerste se gemoedsaandoening uitoefen, dan is dit deurgaans omdat die betrokke persoon die groter juistheid van die ander een se oordeel ingesien het, of dit minstens aangeneem het. Tegelykertyd moet ook rekening gehou word met die feit dat daar gevalle is waar beoordelinge van ander mense iemand se gemoedsaandoeninge beïnvloed, b.v. soms gunstig is vir afstomping, selfs waar die persoon die ander mense se oordele as verkeerd aansien.

Iemand voel b.v. treurig wanneer ander mense hom verkeerd beoordeel. Ander mense se beoordelinge is ook b.v. soms gunstig vir die afstomping van sy ingenomenheid met voorwerpe, soos iets wat hy besit wanneer sulke beoordelinge daarteen gerig is hoewel hy meen dat laasgenoemde ongegrond is.

Die oorsaak vir die invloed van ander mense se beoordeling in sulke gevalle is nie die inhoud van hulle oordeel nie want die betrokke persoon sien nie die oordeel as waar aan nie, maar dit is die feit dat die mense hom, of iets waarby hy belang het so beoordeel.

'n Student is b.v. teneergedruk weens die gedagtes aan die eksamens. Sy vriende vertel hom dat hy seker goed sal deurkom. Hy weet wellig dat dit heeltemal onmoontlik is en stem dus glad nie met hulle saam nie. Tog het die feit dat hulle so 'n oordeel het die gevolg dat die teneergedruktheid verdwyn. (Ons sien hier af van gevalle waar die Student tog 'n geheime hoop het wat versterk word deur die beoordelinge).

Die volgende geval is 'n voorbeeld van hoe iemand se eie beoordeling invloed op sy gemoedsaandoening uitoefen, en nie die van 'n buitestaande persoon wie se oordeel nie aangeneem is nie. Dit ~~teen~~

toon ook aan hoe die kanse vir die oorname van die oordeel geringer is naarmate die ander persoon die betrokke persoon minder ontsag inboesem.

'n Skoolseun voel nie berou oor iets wat hy gedoen het nie, b.v. 'n kwajongstreek, hoe sterk 'n meester vir wie hy nie baie ontsag of liefde het nie, dit ook al mag afkeur, as hy dit self as iets snaaks of knap beskou, of iets wat hom in die agting van sy maters sal laat [redacted] styg. Daarenteen ontstaan berou of skaamte maklik as 'n meester van wie hy baie hou sy daad sterk veroordeel, en hy daardeur die verkeerdheid van sy daad insien.
Lehmann noem die geval van 'n mooi meisie wat daeliks vleitaal hoor en wat later onverskillig daarteenoor word. Dit is wellig deels omdat sy op grond van ervaring die opmerkings as nie eerlik bedoel of as van weinig betekenis beoordeel.

Selfs waar 'n mens die ander persoon hoogag en 'n gunstige oordeel van hom oor die K.P.O. op prys stel, of sleg voel oor 'n ongunstige oordeel van hom, daar sal, as eersgenoemde besef dat die beoordeling verkeerd of nie verdien is nie, sy eie oordeel in baie gevalle die oorwegende invloed op sy gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. hē. Dit is nodig om hier van die oorwegende invloed te praat, omdat 'n mens tog maklik onwillekeurig 14
'n seker waarde aan die oordeel van so'n hooggeagte persoon heg, waar dit natuurlik nie formeel of na vleiery vir hom klink nie, sodat dit darem altyd 'n mate van invloed op die gemoedsaandoening sal uitoefen. Daarby kom natuurlik in aanmerking die feit dat die ander persoon so oordeel, wat mee kan werk om verswakking teweeg te bring van die gemoedsaandoening, wat in aansluiting aan die K.P.O. deels op grond van die eie oordeel ontstaan hoewel die betrokke persoon die ander een se oordeel as verkeerd aansien.

Die halferkende waarheid van iemand anders se oordeel is voldoende om volkome afstomping teen te gaan van 'n gemoedsaandoening wat eers in aansluiting aan die K.P.O. op grond van 'n vorige ~~soort-~~

soortgelyke eie oordeel ontstaan het. Dit is b.v. d i e geval waar die persoon self eers oordeel gehad het wat verdwyn het, of minder beslis geword het, waardeur afstomping van die oorspronklike gemoedsaandoening sou plaasgevind het, dog nou nie plaasvind nie weens die halferkende waarheid van 'n soortgelyke oordeel wat 'n ander persoon vel.

'n Gemoedsaandoening ontstaan in party gevalle in verband met 'n K.P.O. onder invloed van die oordeel van iemand anders wat die betrokke persoon oorgeneem het sonder om dit te oorweeg. As hy dan later 'n eie oordeel vel wat van die vroeër oorgenome oordeel verskil, dan kry sy eie oordeel die oorwig en is 'n oorsaak teenwoordig vir die oorspronklike gemoedsaandoening om af te stomp.

Die tevredenheid wat in aansluiting aan die p.l. se "korrek" en aan die p.p. se eie vorige oordeel dat hy dus reg was ontstaan het, stomp nie heeltemal af nie waar (soos b.v. by die p.p. C V.1.13,14.B) 'n later oordeel van die p.p., nl. dat die reaksie sleg is tenspyte van wat die p.l. ook mag dink, nie in die bewussyn tot insluiting van die oorgenome oordeel van die p.l. heers nie, d.w.s. waar die p.p. net twyfel of hy inderdaad reg was.

Dit gebeur egter ook dat iemand hom direk kant teen die oordeel van iemand anders. Dan kan die hele aandag in beslag geneem word deur die teenkanting self en die verbonde gemoedsaandoeninge, b.v. van verontwaardiging, teenoor die persoon, as gevolg waarvan die K.P.O. moontlik selfs uit die bewussyn kan verdwyn, sodat daar nie van werklike afstomping volgens ons terminologie kan sprake wees nie.

Die p.p. A. besluit b.v. om by 'n seker raaisel tog sy eie antwoord te gee en nie die van die p.l. nie, en doen dit. Uit die protokol blyk egter nie dat die p.p. verder aan sy antwoord gedink het nie, terwyl hy verder uitwei oor hoe die bewussyn van teenkanting oorheers, en hy gemoedsaandoeninge van triomf, bevrediging en trots het dat hy teen die p.l. gaan.

Op dieselfde manier gebeur dit baiemaal dat, waar 'n persoon se oordeel oor 'n K.P.O. met dié van iemand bots, die aandag daardeur van die K.P.O. afgetrek word. (vgl. bl. 41 en bl. 78).

Soms is iemand so seker dat sy oordeel reg is, dat hy glad nie op 'n ander se oordeel let nie, of dit verwerp. Dan het so'n oordeel van die ander persoon geen kans om invloed op die betrokke gemoedsaandoening uit te oefen nie. Teen die tyd dat iemand so seker is van die korrektheid van sy eie opvatting oor die K.P.O., is die K.P.O. en sy beoordeling gewoonlik al so goed bekend dat geen gemoedsaandoening in aansluiting daaraan meer ontstaan nie. Dit is egter nie altyd die geval nie en baiemaal is iemand oortuig dat sy oordeel oor 'n onbekende of betreklik onbekende K.P.O. korrek is, en dan beïnvloed dit die gemoedsaandoening van die betrokke persoon in verband met die K.P.O. sonder dat buitestaande beoordeling in aanmerking kom.

* * *

Die opvatting wat in die voorgaande hoofstuk ontwikkel is, nl. dat beoordelinge belangrike invloed beide op die versterking en op die afstomping van gemoedsaandoeninge uitoefen vind 'n interessante bevestiging by Ludwig.[1] Hy verwys nl. na verskillende soorte inhoude op grond waarvan die vrees vir gevaar by soldate verswak. Hy noem b.v. die feit dat sedelike oorwegings, b.v. van plig of eer, vrees teenwerk.[2] Verder word

1) 23.

2) 23 : 154.

word iemand se gemoedsaandoeninge beïnvloed deur gedagtes oor hoëre gesigspunte van wêreldopvatting en geloof,[3] deur die bewussyn dat ander mense in dieselfde toestand as hy verkeer,[4] deur die bewussyn dat hy deel neem aan die beskerming van sy vaderland en sy agterblywende volksgenote,[5] deur die geloof aan sy eie onkwesbaarheid,[6] en deur gedagtes daaraan dat as hy gewond raak hy goed sal verpleeg word, 'n tydlank lekker huistoe sal kan gaan, en verder gevaar tydelik sal ontsnap.[7] Hierdie inhoude is self waardeoordele of sluit beoordelinge in een of ander vorm in wat dan gunstig is vir die afstomping van die vrees.

---

3) 23 : 154.

4) 23 : 162.

5) 23 : 163.

6) 23 : 165.

7) 23 : 166-167.

# HOOFSTUK VIII. DIE MANIER WAAROP, EN DIE MIDDELS WAARDEUR, AAN DIE K.P.O. GEDINK WORD, INSOVER DIT BY AFSTOMPING IN AANMERKING KOM.

## §A. Die manier waarop aan die K.P.O. gedink word.

Afstomping word in hierdie kapittel behandel in verband met hoe iemand aan die K.P.O. dink, in die sin van begryp, oorweeg en besluit, en afgesien van onthou, verbeel, aandag gee of beoordeel, daar laasgenoemde faktore al tevore behandel is.

Die volgende algemene reël kan in hierdie verband aangegee word: 'n Oorsaak vir Afstomping is teenwoordig waar die dinkaktiwiteit in verband met 'n K.P.O. verminder.

Die gemoedsaandoening in verband met 'n raaisel stomp in ons proewe af naarmate die oorspronklike oplossingsdinkproses en later die herinneringsproses vervang word deur 'n onmiddellike reproduksie van die antwoord weens sterk assosiasies.

DIE BETEKENIS VAN DINKAKTIWITEIT. 'n Intellektuele aktiwiteit vind o.a. plaas waar iemand "dink" in die sin van begryp, oorweeg en besluit. Daarmee word egter nie bedoel dat die dinkproses willekeurig moet plaasvind nie — dit kan ook willekeurig wees. Die "dinkaktiwiteit", soos die intellektuele aktiwiteit kan genoem word, is 'n gedetermineerde proses. Dit is nl. 'n geval van die tot bewussyn kom van inhoude op grond van 'n antisiperende skema.[1] Dus word s.g. vrye reproduksie van inhoude, b.v. weens sterk assosiasies, nie

---

1) 35; 36.

onder die term ingesluit nie.

Daar kan verskillende soorte Dinkaktiwiteit in verband met verskillende K.P.O.'e wees. Dinkaktiwiteit vind b.v. plaas (veral waar inhoudsgemoedsaandoeninge ontstaan) in die vorm van die "verstaan van 'n K.P.O., d.w.s. waar die persoon nie net 'n "bewussyn van verstaan" het sonder dat die volle betekenis van die K.P.O. tot bewussyn kom nie, en waar die K.P.O. nie so bekend is dat sy betekenis onmiddellik gereproduseer word nie, maar waar die persoon die verhoudings van die dele tot mekaar en tot ander inhoude moet insien en oorweeg. In die laagenoemde tiepe van geval moet intellektuele aktiwiteit plaasvind. Dit kan "aktiewe verstaan" genoem word in teenstelling met verstaan van die inhoud weens onmiddellike reproduksie op grond van sterk bestaande assosiasies tussen die disposiesies vir die K.P.O. en sy betekenis.

Die soort dinkaktiwiteit, nl. aktiewe verstaan, kom veral by grappies in aanmerking.

Dinkaktiwiteit vind verder plaas waar daar 'n oorweging van die besonderhede van 'n K.P.O. is,

Dit kom b.v. voor waar iemand aan een sy van 'n K.P.O. na die ander dink, beide waar 'n K.P.O. herinner word, soos in reekse 1 en 11, en waar 'n K.P.O. ervaar word.

Dinkaktiwiteit in verband met 'n K.P.O. vind ook plaas by 'n beoordeling van die K.P.O., d.w.s. by 'n nadink oor die waarde of belang van laasgenoemde, of 'n insien van die gevolge waartoe die K.P.O. kan lei, of 'n insig in wat in verband met die K.P.O. staan en wat met die K.P.O. kan gebeur.

Die soort dinkaktiwiteit, nl. die beoordeling, kan in verband met

enige soort K.P.O. ontstaan, dog is veral opmerklik waar 'n funksie verrig word, b.v. in reeks V, waar die beoordeling die vorm van dinkaktiwiteit is wat die meeste voorkom.

Dinkaktiwiteit vind eindelik ook plaas waar daar 'n "soek" na 'n onbekende iets is, met behulp van bestaande kennis, op grond van seker take of probleme.

Die soort dinkaktiwiteit is veral teenwoordig by produktiewe dinkprosesse. Dit kom b.v. voor in verband met raaisels.

Dinkaktiwiteit sluit dus vir ons in: die aktiewe verstaan van die K.P.O., die oorweeg van besonderhede in verband met die K.P.O., die insien van die waarde, gevolge, verhoudings en moontlikhede in verband met die K.P.O.; en die "soek" na iets in verband met die K.P.O.

Die algemene reël kom dus daarop neer dat:'n oorsaak vir afstomping teenwoordig is waar enige, of verskillende, van die soorte dinkaktiwiteit eers teenwoordig was en mettertyd verminder, terwyl die K.P.O. dieselfde [redacted] bly.

Die dinkaktiwiteit verminder b.v. terwyl die K.P.O. dieselfde bly waar die antwoord op die raaisel nog gegee word, dog sonder die oplossingsproses, of die grap gehoor word en wellig verstaan, dog sonder intellektuele inspanning, oorweging, ens.

AKTIEWE VERSTAAN VAN DIE K.P.O. Aktiewe verstaan is by seker K.P.O.'e, soos grappies, absoluut noodsaaklik vir 'n gemoedsaandoening om oorspronklik te ~~ver~~ontstaan. Die gemoedsaandoening stomp dan af ceteris paribus naarmate geen dinkaktiwiteit meer nodig is om die K.P.O. te verstaan nie; d.w.s. waar die betekenis onmiddellik gereproduseer word in

a a n s l u i t i n g  a a n  d i e  t o t  b e w u s s y n k o m  v a n  d i e  K. P. O.

So b.v. verdwyn die genot in verband met 'n grappie naarmate die p.p. dit meer passief aanhoor. Dit gaan by die een oor in en by die ander uit, d.i. sonder beoordeling (Hfst. VII) en sonder werklike verstaan apart van die herkenning van die grap as een wat al tevore verstaan is. Soms (b.v. p.p. F.111. 3.4.), nadat die p.p. 'n paar maal so die grap aangehoor het, probeer hy weer die punt werklik verstaan, of die punt kom self tot bewussyn i.p.v. die vorige bewussyn van verstaan. Dan ontstaan die gemoedsaandoening weer.

D i e  k o n d i e s i e s  i s  g u n s t i g  v i r  ' n  g e m o e d s a a n d o e n i n g  o m  h e e l t e m a l  a f  t e  s t o m p  w a a r  d i e  a k t i e w e  v e r s t a a n  d e u r  ' n  b l o t e  b e w u s s y n  v a n  v e r s t a a n  v e r v a n g  i s . Ons bedoel deur die blote bewussyn van verstaan dat daar slegs die bewussyn is dat die besonderhede en betekenis kan gereproduseer word wanneer nodig; die persoon is bewus dat die K.P.O. teenwoordig is, dog is nie bewus van die inhoud daarvan nie.

Daar is ook 'n tendens vir iemand om minder na te dink oor iets wat hy goed ken. Dus sal daar 'n tendens wees vir die bewussyn van verstaan i.p.v. die aktiewe verstaan om meer voor te kom naarmate 'n K.P.O. herhaal word.

Hoe groter die nodige intellektuele aktiwiteit vir die verstaan is, des te sterker sal die gemoedsaandoening ontstaan, ceteris paribus, wanneer die aktiwiteit suksesvol is, d.i. wanneer die inhoud van die K.P.O. goed verstaan word. Daarom ontstaan die gemoedsaandoening gewoonlik sterker in verband met 'n grap waarvan die punt so te sê "weggesteek" is, sodat die dinkproses waardeur dit "gevat" word 'n prestasie is, as in verband met 'n grap waar die persoon by die eerste

hoor dadelik sonder verder eie dinkaktiwiteit die punt kan vat. (p.p. F. 111. 2. 2, 4). Daarom stomp ook 'n gemoedsaandoening gewoonlik nie so gou af nie, wat ontstaan in verband met die soort grappe waarvan die snaaksheid daarin setel dat hulle iets suggereer. In sulke gevalle moet 'n mens herhaaldelik weer self insien waarop gedoel word. 'n Dinkaktiwiteit vind in sulke gevalle plaas om die grap te verstaan en die dinkaktiwiteit word nie so gou deur onmiddellike reproduksie vervang nie as waar die grap net bestaan in die inhoud self wat moet verstaan word.

Die gemoedsaandoening wat deur die tot bewussyn kom van die betekenis van 'n K.P.O. (b,v. 'n grap) sou ontstaan het, ontstaan nie, hoe niemand ook al oor die K.P.O. (b.v. die grap) nadink, waar hy die K.P.O. nie werklik verstaan nie. Die K.P.O. kom dan tot bewussyn in 'n seker sin, d.w.s. die vorm, b.v. die woorde, kom tot bewussyn dog nie die inhoud of betekenis nie. Die betrokke gemoedsaandoening sal egter ontstaan en versterk naarmate die persoon die K.P.O. werklik verstaan. Die afstompingsproses begin eers nadat hy die K.P.O. goed verstaan het, omdat daarna hierdie soort dinkaktiwiteit afneem.

'n Gemoedsaandoening ontstaan egter in party gevalle oorspronklik juis waar die K.P.O. nie goed verstaan word nie, d.i. waar die volle betekenis van die K.P.O. nie tot bewussyn kom nie. Dit gebeur soms weens onkunde, soos b.v. waar die barbaar 'n geweer vrees, wat hy as 'n misterieuse wonderwerk beskou. Dit toestand is blykbaar gunstig vir so'n gemoedsaandoening om af te stomp naarmate die K.P.O. beter en beter verstaan word. Die gemoedsaandoening stomp dus blykbaar af in party

gevalle waar die dinkaktiwiteit vermeerder! Wat hier gebeur is dat, waar iemand nie die K.P.O. verstaan nie, hy aan allerlei dinge in verband daarmee dink, allerhande moontlike en onmoontlike verwagtinge in verband daarmee koester, dit beoordeel, en moontlike voordele of nadele daarvan oorweeg. Naarmate die K.P.O. beter verstaan word verdwyn hierdie ongegronde gedagtes en beoordelinge. Laasgenoemde was egter faktore wat met sukses in die rigting van die versterking van die oorspronklike gemoedsaandoening gewerk het. M.a.w. die gemoedsaandoening wat weens die teenwoordigheid van die bepaalde dinkaktiwiteit in verband met die K.P.O. ontstaan het, stomp af naarmate die dinkaktiwiteit verdwyn. Dit is dus ook in ooreenstemming met die algemene reël. Die groter mate van beter verstaan van die K.P.O., 'n later dinkaktiwiteit, help om die vroeër dinkaktiwiteit onmoontlik te maak, en is insover indirek oorsaaklik verbonde met die afstomping van die betrokke gemoedsaandoening.[1]) In die verband kan nog net opgemerk word dat gemoedsaandoeninge op die manier o.a. ontstaan in verband met iets wat vir 'n mens heeltemal vreemd en onbekend is en wat hy nie verstaan nie. Dit is dan asof die persoon deur die gemoedsaandoening in nouer aanraking met die K.P.O. gebring word. Die toestand is egter gunstig vir afstomping sodra die K.P.O. verstaan word, dus sodra die nuwe kennis verkry is.

---

1) Vgl. 41:209. "Intelligence does always in some measure curb the feelings......There is something approaching a mental law, namely that, when mystery is replaced by scientific understanding, often the spell is broken....If in reality objects do not become powerless when their causes have been laid bare they certainly cease for many persons to sway the feelings after the older manner."

NADINK OOR DIE K.P.O. Die nadink oor die K.P.O. kan bloot 'n oorweging van die besonderhede van die K.P.O. wees, sonder dat daar beoordeling teenwoordig is, Gewoonlik, egter, vind 'n onwillekeurige dikwels 'n ongeformuleerde, beoordeling in aansluiting aan die dink aan die besonderhede plaas. Die K.P.O. kom helder tot aandag waar daar so'n oorweging van die besonderhede van die K.P.O. teenwoordig is. Dit is dan begryplik dat die toestand gunstig is vir afstomping om plaas te vind wanneer die dinkaktiwiteit in die sin van oorweging van besonderhede verminder (Vgl. bl. 80, 94, 115 e.v.) — temeer wanneer daar eers nog 'n beoordeling van die besonderhede was, wat dan ook gevolglik verminder (Hfst. VIII

So b.v. voel baie mense nie 'n belediging nie, d.w.s. dit maak hulle nie kwaad nie, tot hulle daaroor nadink, d.i. die besonderhede oorweeg en beoordeel. D.w.s. die gemoedsaandoening ontstaan net wanneer die dinkaktiwiteit teenwoordig is.

'n Belangrike vorm van dinkaktiwiteit in verband met die K.P.O. is die insien van die waarde, gevolge, verhoudings en moontlikhede van die K.P.O. 'n Insig in die waarde, ens., van die K.P.O. word soms bereik in aansluiting aan 'n oorweging van besonderhede van die K.P.O. Iemand kan nl. wanneer hy 'n K.P.O. verstaan en daaroor nadink, op grond van die gedagtes wat dan ontstaan, tot gevolgtrekkings kom waardeur hy die gevolge of belang van die K.P.O. insien. Hierdie vorm van dinkaktiwiteit, nl. gevolgtrekkings maak oor die K.P.O., of feite in verband daarmee insien, val egter onder beoordeling soos dit

in die vorige hoofstuk behandel is. 'n Mens kry daarby o.a. te doen met waardeoordele, en afstomping vind dan plaas soos in die vorige hoofstuk vasgestel.

DIE "SOEK" NA IETS IN VERBAND MET DIE K.P.O. Dit is verstaanbaar dat die toestand gunstig is vir 'n gemoedsaandoening om te verswak waar die gemoedsaandoening in aansluiting aan die "soek"-proses in verband met 'n K.P.O. bestaan het (soos b.v. die genot van die poging tot oplossing van 'n probleem), en waar hierdie soort dinkaktiwiteit ophou, hoewel die persoon nog van die K.P.O. bewus is. 'n Mens het in sulke gevalle met 'n funksiegemoedsaandoening te doen, wat in aansluiting aan die poging tot oplossing van die probleem bestaan, en die poging tot oplossing is dan self die betrokke K.P.O.

Daar is egter ook gemoedsaandoeninge wat ontstaan in aansluiting aan die probleem en die tot bewussyn kom van die resultaat van 'n suksesvolle dinkaktiwiteit in hierdie sin nl. van "soek". 'n A f s t o m p i n g s f a k t o r i s t e e n w o o r d i g w a a r d i e r e s u l t a a t l a t e r t o t b e w u s s y n k o m s o n d e r s o d a n i g e v o o r g a a n d e d i n k a k t i w i t e i t, d. i. s o n d e r d i e " s o e k " n a d i e r e s u l t a a t . Dit kan gebeur b.v. dat die oplossing direk met die probleem geassosieer raak en gereproduseer word sonder twyfel en sonder nadink in die beperkte sin. (bl. 228).

Die faktor speel 'n rol in verband met die raaisels in reeks IV. Die gemoedsaandoening van blydskap het baie sterk ontstaan waar daar eers sterk intellektuele inspanning was om die oplossing te soek, en waar dit verkry was (p.p. I. IV. 1. 1. ) Die blydskap of tevredenheid ontstaan nog taamlik sterk by later herhalinge waar die p.p. die oplossing eers na 'n bietjie nadink herinner en dit dan aan die probleem toets. (P.p. I. IV. 1. 2.). Geen gemoedsaandoening ontstaan

nie wanneer hybdie antwoord direk aangee sonder nadink, twyfel of toets.(P.p. I. IV. 1. 5.).

AFSTOMPING EN DINKAKTIWITEIT. Dit blyk dus dat die algemene reël, nl. dat die toestand gunstig is vir afstomping waar die dinkaktiwiteit in verband met die K.P.O. ophou, waar is van minstens al die verskillende vorme van dinkaktiwiteit.

Die belangrikheid van dinkaktiwiteit vir die sterkte van gemoedsaandoeninge word verder deur die volgende vergelykinge aangetoon. 'n Vermindering van dinkaktiwiteit vind mettertyd plaas wanneer iemand dieselfde soort taak moet doen met dieselfde voorwerp, nl. omdat die inhoud later onmiddellik gereproduseer word, soos b.v. by 'n probleem of omdat die uitvoering meganies geskied, soos b.v. by 'n reaksie. Die betrokke gemoedsaandoening verswak ook baiemaal in sulke gevalle.

Sulke gevalle het ons b.v. waar dieselfde raaisel herhaal word; of waar dieselfde taak van reeks V herhaaldelik gegee word.

In sommige gevalle, egter, moet iemand dieselfde soort taak oor en oor doen dog elke keer met ander voorwerpe, soos b.v. ander kombinasies waarop moet reageer word, of ander inhoude vir die raaisels. Hoewel die manier van die taak uitvoer, of die oplossingsmetode van die probleem, dan goed bekend is, tog beïnvloed die manier van dink nie die ontstaan van die gemoedsaandoening alleen nie. Die gemoedsaandoeninge ontstaan nl. gereeld ewe sterk, ceteris paribus, van die tyd wat die taak en metode bekend is, waar die dinkaktiwiteit wat elke keer nodig is konstant bly, solank die voorwerpe van die taak of probleem by herhalinge van laasgenoemde verskil.

In reeks V ontstaan tevredenheid met die korrekte reaksies ge-

reeld ewe sterk, waar die p.p. elke keer dieselfde soort taak moet uitvoer, nl. 'n reaksietaak, dog met 'n ander skyf.

Die tevredenheid ontstaan ook elke keer by p.p. B. in reeks IV ewe sterk waar hy herhaaldelik 'n ander raaisel se antwoord vir die eerste keer moet herinner. Die raaisels is ongeveer ewe moeilik, en die kondiesies is vir dieselfde soort taak, nl. herinnering van die antwoord, sover moontlik dieselfde gehou deur in die gevalle die raaisel en sy antwoord die eerste keer dieselfde tyd tevore aan die p.p. te gee.

Eindelik moet nog opgemerk word dat hoe bekender die K.P.O. is, of hoe meer 'n mens aan die K.P.O. gewoond word, des te meer hou die dinkaktiwiteit in die verskillende vorme op. Dit is dan begryplik dat gemoedsaandoeninge selde of swak ontstaan in verband met K.P.O.'e wat baie herhaal is, tensy laasgenoemde weer vergeet was. Dinkaktiwiteit ontstaan nl. weer in verband met K.P.O.'e wat vergeet was en daarna weer tot bewussyn kom.

x x x

§B. Die middels waardeur aan die K.P.O. gedink word.

AFSTOMPING IN VERBAND MET DINK DEUR MIDDEL VAN BEELDE. Dit is gunstig vir 'n gemoedsaandoening om sterk in aansluiting aan 'n herinneringsinhoud te ontstaan as die K.P.O. helder voorgestel word deur duidelike beelde, veral optiese of akoestiese beelde.[1] Die volgende algemene beginsel is verder ook waar, vir mense wat deur middel van beelde dink,[2] nl.: hoe helderder die beelde is waardeur iemand aan 'n K.P.O. dink (d.i. een wat vantevore teenwoordig was of nou teenwoordig is), des te sterker, ceteris paribus, sal die gemoedsaandoening wees wat ontstaan. (vgl. bl. 78 ).

---

1) 29:247; 22:240.
2) Sie 42.

Die p.p. D. (111. 3. 2.) luister met goedkeuring en taamlik sterk bevrediging na 'n grap. Hy was bewus van helder beelde van inhoude waarvan in die grappie vertel is, soos van die huis, die roosbome, ens., en ook van die houding van die beskuldigde soos hy wegkruip, wat vir hom soortgelyk skyn aan "die houding van 'n hond wat vet gesteel het."

Die p.p. H.(111. 6. 6.) luister na die grap met sterk laglus hoewel dit vir hom al baie bekend was. Die laglus het, soos hy beweer, ontstaan deels weens sy oordeel oor die grap, dog ook deels weens sy helder voorstelling van die verontwaardigde gesig van die poliesieinspekteur teenoor die onnosele voorkoms van die oppasser waar laasgenoemde vertel hoe sy prisonier ontsnap het terwyl hy self vlug vir 'n bul wat hom stormgeloop het.

Die protokolle toon egter ook die belang van helder akoestiese beelde aan. Eintlik kan ons aanneem dat die algemene beginsel wat so-ewe geformuleer is, geldig is vir al die soorte beelde as bewussynstoestande.

P.p. F. (111. 6. 1, 2.) kry 'n helder beeld van 'n polisiediennaar en van seker woorde wat hy "hakkel en stotter". Gehoorsbeelde van laasgenoemde klanke vir verhoog hom die snaaksheid van die grap en sorg vir sy sterk genot.

'n Oorsaak is teenwoordig vir die betrokke gemoedsaandoening om af te stomp wanneer die beelde waardeur aan 'n K.P.O. gedink word, vaer, of minder volledig, of minder in aantal word.

Die p.p. B. (11. 1. 21.) het sterk geneentheid gevoel by die gedagte aan 'n seker meisie toe hy 'n duidelike beeld van haar kry soos hy haar die vorige aand in 'n konsert gesien het. Die beeld het daarna vaer geword, meer algemeen, sodat hy hom haar nie meer helder voorstel nie. Toe het hierdie gemoedsaandoening ook verswak.

Die p.p. E.(11. 7. 4.) kry in hierdie geval geen gemoedsaandoening nie en vertel dat hy geen visuele voorstelling van die betrokke situasie gehad het nie, dog net algemeen daaraan gedink het. Hy verwys daarby na vorige gevalle toe 'n helder beeld van die hele situasie wel ontstaan het, en hy 'n sterk gemoedsaandoening gehad het.

Die p.p. A. het 'n verslag gegee van 'n geval van afstomping in die daelikse lewe, nl. van afsku in aansluiting aan die doodmaak van 'n kat. Dit strek oor 'n lang periode maar die verskillende dele van die verslag is op verskillende tye, kort na, of onmiddellik na, die herhaling van die herinneringe, geskrywe en bevat dus 'n noukeurige beskrywing van verskillende stadia in die afstompingsproses. Daaruit blyk dat mettertyd beelde van die besonderhede minder lewendig ontstaan het, soos b.v. die skop van die kat, die voorkome van die kat toe hy dit in die sak gestop het en toe hy die lyk uitgehaal het. Die afsku het ook gelyktydig verswak.

Die gemoedaaandoening bly soms lank herhaaldelik ontstaan in aansluiting aan 'n K.P.O. waarvan die beelde helder is. Laglus en genot bly b.v. sterk ontstaan in verband met 'n grap op grond waarvan karikatuuragtige beelde elke keer helder in die bewussyn ontstaan.

Die p.p. D. (111. 6. 1 - 5) sien die poliesiedienaar, baton in die hand, as 'n snaakse figuur vinnig weghardloop met 'n bul agter hom, wat mik asof hy wil stoot, terwyl die prisonier kalm en met 'n glimlag die toneel staan en beskou. Elke keer kry hy dieselfde beeld en sterk genot uit die grap waarin van so'n gebeurtenis vertel word.

Die toestand is gunstig vir afstomping ook om ander redes as die vaer word, ens. van beelde (bl. 232). Dit is ook b.v. die geval waar later beelde in verband met die K.P.O. heeltemal of gedeeltelik versk[illend is] van die oorspronklikes.

Dan is 'n afstompingsfaktor teenwoordig wanneer 'n beeld van die K.P.O. of 'n deel daarvan, of van voorwerpe in verband daarmee, vervang word deur 'n woordbeeld wat dan as dinksimbool moet geld.

P.p. G. (I. 6. 3, 4) ondervind hewige afsku toe hy op grond van die prikkelwoord "vieslik" 'n beeld kry van 'n slopemmer met 'n been daarin waar allerlei morsigheid omheen vergader het. Die volgende keer egter het geen beeld ontstaan nie, maar die prikkelwoord self was wanklankig en 'n swak afsku het daarby ontstaan.

Die p.p. I(I. 1. 2. 1. "Teleurstelling") kry 'n soort ergerlike teleurstelling in aansluiting aan 'n beeld van homself waar hy wag op iemand wat nie kom nie, terwyl hy self haastig is, en haastig op en neer stap en wag. Mettertyd verdwyn die beeld en p.p. beweer dat hy aan die situasie dink deur die woorde "wag en wag en wag". Geen gemoedsaandoening ontstaan nie, of anders uiters 'n baie swakke

Die toestand is egter nie so gunstig vir afstomping nie wanneer 'n assosiasie tussen die disposisies vir die gemoedsaandoening en die woord ontwikkel, d.w.s. 'n gestemdheid gevorm word (bl. 295). Die betrokke gemoedsaandoening kan herhaaldelik ontstaan waar so'n geassosieerde woord as dinksimbool vir 'n K.P.O. geld.

Die p.p. A (I. 9.1. "Vryheid") het in aansluiting aan die waarneming van die woord die gemoedsaandoeninge van blydskap en triomf gekry. Dit was nogtans selfs vir hom asof hy die betekenis van die woord nie werklik gevat het nie.

Die p.p. D. het angs taamlik sterk gevoel in aansluiting aan die prikkelwoord hoewel hy aan geen enkel voorwerp kon dink wat dit sou laat ontstaan nie. (I. 4. 4. "Angs"). Dit was ook die geval met toorn (I. 7. 4. "Toorn").

Die woord word baiemaal die dinksimbool waardeur van die individuele besonderhede geabstraheer word, waar 'n mens abstrak of algemeen aan 'n K.P.O. dink en bepaalde beelde ontbreek.[1] Dit is egter reeds aangetoon (bl. 94 en bl. 115) dat dit gunstig is vir 'n gemoedsaandoening om af te stomp wanneer 'n mens abstrak of algemeen aan 'n K.P.O. dink. Dieselfde resultaat word hier langs 'n ander weg weer bereik nl. dat die toestand gunstig is vir afstomping waar beelde van die K.P.O. (waardeur 'n mens konkreet dink) vervang word deur woordbeelde(waardeur 'n mens meer algemeen en abstrak dink), behalwe in gevalle waar gestemdhede vir die woorde bestaan.

Die volgende punt verdien melding in verband met die feit dat 'n oorsaak vir 'n gemoedsaandoening om af te stomp teenwoordig is

1) Vgl. 49:199-203.

waar die beelde waardeur aan die K.P.O. gedink is, vaer word of verdwyn. Iemand word bewus van 'n K.P.O., wat in die waarneming ervaar word, deur middel van die konkrete voorstelling daarvan. Die beelde waardeur aan die K.P.O. by herinnering gedink word is deurgaans vaer as die konkrete voorstelling, en ook is die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. wat ervaar word deurgaans sterker as in herinneringsgevalle van die K.P.O.

Die vraag ontstaan nou wat gebeur as beelde deur beeldlose gedagtes vervang word.[1])

BEELDLOSE GEDAGTES EN AFSTOMPING. Die eerste vraag wat moet beantwoord word is hoe afstomping plaasvind by iemand wat hoofsaaklik deur middel van beeldlose gedagtes dink. Die enigste gegewens wat tot ons beskikking staan om lig op die vraag te werp is eie getuienis.[2])

1) Vgl. die "Bewusstheiten" van Ach 1:210; 2:263 e.v.; die "Gedanke" van Bühler 7:297 e.v., en die "Bewusstseinslage" van Orth, 30:69 e.v.

2) Ek neem aan dat ek hoofsaaklik beeldloos dink op grond van (a) langdurige gereelde selfwaarneming in die daelikse lewe; (b) gedurig herhaalde poginge tot betrappinge op beelde in die lewe; (c) die uitvoer van eksperimente ingerig volgens Bühler se "Gedankenexperimenten"; (d) eksperimente om beelde as gedwonge bewussynstoestande te kry. In laasgenoemde geval word die kondiesies baie gunstig gemaak vir beelde om te ontstaan, maar tog was dit vir my baie moeilik om beelde te kry en dit het my nie eenmaal geluk om met sulke eksperimente werklik helder beelde te kry nie.
Die moontlikheid dat beelde nie as sodanig herken word nie, word baie verminder deur die feit dat ek wel in sekere gevalle beelde gekonstateer het, soos b.v.o,a. waar hulle vaag as gedwonge bewussynstoestande ontstaan het.
Ek is geneig om abstrak te dink maar het vir eie helderheid, en om my gedagtes te kan verduidelik, die gewoonte ontwikkel om my gedagtes sover moontlik ook konkreet te stel.
Die beeldlose gedagtes is nie noodwendig vaag en onbestendig nie. Hulle kan verskillende grade van helderheid hê net soos beelde. Ek neem nie aan dat beeldlose gedagtes kinestetics van aard is nie (vgl. b.v. daarenteen 42:180 e.v.) op grond van eie introspeksie, bereik soos hierbo aangegee, sowel as op grond van die getuienis van ander person

As 'n gemoedsaandoening in aansluiting aan 'n K.P.O. ontstaan waäraan beeldloos, hoewel helder, gedink is, dan is dit gunstig vir afstomping wanneer die beeldlose gedagte vaer word (vgl. bl. 78). Die gedagte word ook gewoonlik meer algemeen, abstrak, en onpersoonlik naarmate dit vaer word.

Toe ek b.v. vir die eerste keer hoor dat 'n operasie op my sustertjie uitgevoer is dink ek aan haar gevaarlie toestand en die hospitaal en aan die angs van my ouers, en verder besonderhede. Ek word toe bewus van my verlange om te weet hoe dit nou gaan en van my eie duidelike angs, en oefen dadelik sorgvuldig introspeksie uit oor die onmiddellik voorafgaande periode. Ek kon geen beelde vasstel nie dog wel 'n helder besef van die hele situasie en al die besonderhede. Later het ek my weer herhaaldelik daarop betrap dat ek aan die geval dink dog met al minder angs, en toe merk ek nie alleen geen beelde nie, maar ook dat ek vaag en baie meer algemeen aan die situasie dink. Eintlik het besonderhede soos die angs van my ouers, die haastige oorplaatsing na die hospitaal, haar eie pyn, die gevaar, ens. nie duidelik tot bewussyn gekom nie. (Toe ek dit opmerk en die besonderhede daarna weer wel apart tot bewussyn kom, ontstaan die angs weer). Die situasie het ook later meer onpersoonlik geword, m.a.w. dit was asof ek terloops dink dat 'n operasie op iemand uitgevoer was met net 'n vae indruk dat ek op een of ander manier in die situasie betrokke was.

Dergelike gevalle waar, sterk gemoedsaandoeninge in aansluiting aan beeldlose gedagtes ontstaan is egter, sover ek op eie ervaring kon vasstel, nie die algemene reël nie, eerder die uitsonderinge.

Die beelde waarop ek my veral in die daelikse lewe betrap het,

het hoofsaaklik, byna uitsluitelik, ontstaan in verband met K.P.O.'e wat vir my taamlik gevoelsgekleur was, en dit kom my voor dat dit die uitsonderinge is waar geen beelde in verband met gevoelsgekleurde inhoude voorkom nie.[1)]

Sover as die getuienis gaan wat op eie introspeksie berus, geld die volgende algemene reël: 'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig wanneer 'n gemoedsaandoening in/aansluiting aan 'n K.P.O. ontstaan het, waaraan deur middel van 'n helder beeld of beelde geheel of gedeeltelik gedink is dog die dinkmiddels deur beeldlose gedagtes vervang word.

In sulke gevalle word ook feitlik die konkrete bewussyn van die K.P.O. deur 'n abstrakte bewussyn daarvan vervang, soos baiemaal die geval is in verband met dink deur middel van woorde as dinksimbole.

Hierdie bespreking bevestig dus verder die belang van helder beelde in verband met die K.P.O. as 'n gunstige faktor vir die sterkte van die betrokke gemoedsaandoening,[2)] en dus as 'n faktor wat afstomping teengaan.

x x x.

Eindelik kan nog aangegee word dat 'n afstompingsfaktor teenwoordig is as die beelde waardeur iemand

---

2) Vgl. ook 18:58, 475 en 4192. (Sie volgende bl. vir voetnoot 1)).

e e r s  d i e  k o n k r e t e  b e t e k e n i s  v a n  d i
' n  K. P. O. g e v a t  h e t  t o e  d i e  g e m o e d s -
a a n d o e n i n g  o n t s t a a n  h e t ,  v e r d w y n
e n  d e u r  ' n  b l o t e  b e w u s s y n  v a n  d i e
t e e n w o o r d i g h e i d  v a n  d i e  K. P. O.  v e r -
v a n g  w o r d.

Die teenwoordigheid van beelde sal afstomping o,a. teenwerk insover die vermoë om helder beelde te kry ook gunstig is vir goeie herinnering of duidelike verbeelding, en insover die K.P.O. helder tot aandag kom wanneer daar helder beelde is. Dit lyk ook waarskynlik dat kunstenaars,, soos b.v. skilders, die vermoë het om helder beelde te kry, b.v van wat hulle wil produseer, en dat hulle in hoofsaak konkreet dink. Die vermoë om helder beelde te kry kan gunstig wees vir die ontstaan van gemoedsaandoeninge by hlle en dit kan 'n deeloorsaak wees van die emosionaliteit wat dikwels by kunstenaars voorkom.

---

1). (Voetnoot vir vorige bl.).
Dit is wellig omdat beelde by my hoofsaaklik net by gevoelsgekleurde inhoude ontstaan, dat hulle nie ontstaan het in verband met die eksperimente volgens Bühler, of met dié vir gedwonge bewussynstoestande nie – in geen van beide waarvan gevoelsgekleurde inhoude aangebied is nie.

# HOOFSTUK IX. DIE BELANG VAN WENSTOESTANDE VIR AFSTOMPING.

Die verdwyning van die wenstoestande self word nie hier behandel nie maar hoe hulle tot die afstomping van 'n gemoedsaandoening kan meewerk. 1) Begeertes en wense word hoofsaaklik hier onder wenstoestande verstaan, maar ook toestande soos verlange, vertroue, hoop, seker tiepes van verwagting, en selfs hopeloosheid of wanhoop word daarin inbegrepe. Hoop b.v. sluit die gedagte in dat wat 'n mens wens waarskynlik gaan gebeur; vertroue gaan verder deur die oortuiging te bevat dat wat 'n mens wens werklik gaan gebeur; hopeloosheid gee weer die persoon se opvatting dat daar geen vooruitgang in die verwesenliking van sy wense sal wees nie. Eintlik is die gedagtes, wat in hierdie so-ewe genoemde toestande ingesluit is, beoordelinge, sodat dit begryplik is dat die toestande gemoedsaandoeninge beïnvloed, en daarin baie soortgelykheid toon met die manier waarop beoordeling gemoedsaandoeninge beïnvloed. Dit is dan ook onnodig om elkeen van hierdie wenstoestande in verband met afstomping apart te behandel. Die vasstelling van hoe wense gemoedsaandoeninge beïnvloed, met verwysings hier en daar na die ander wenstoestande, is voldoende, daar dit die fundamentele maniere kan weergee, waarop wenstoestande in 'n oorsaaklike verband met afstomping staan.

Ons het eintlik ook waar wilsbesluite plaasvind orals met wenstoestande te doen. Dit is die geval deels omdat begeertes en wense oorsaaklike faktore, en dus antesedente, vir wilsbesluite is, en

1) Ons aandag is o.a. gerig op die feit dat begeertes en wense afstompingsfaktore kan wees deur die Uniwersitêre Lesings van Prof. Dr. R.W Wilcocks in die jaar 1920 aan die Uniwersiteit van Stellenbosch.

deels omdat selfs na 'n wilsbesluit geneem is die wenstoestand nog kan bestaan, hoewel dit dan gemodifieer is deur die feit dat 'n besluit om die wens te verwerklik plaasgevind het.

'n Wens bevat as essensiële deel 'n doelstelling. Die bestaan van 'n wens beteken dan dat 'n doel tot die wenser in die verhouding staan van gewens te word. Nou is dit vanselfsprekend dat geen gebeurtenis, daad, ens. 'n gemoedsaandoening kan beïnvloed nie as dit nie in een of ander verhouding staan tot die persoon wat die gemoedsaandoening kry nie. In sover is by elke wens die algemene kenmerk van omstandighede wat gemoedsaandoeninge beïnvloed teenwoordig, waarsonder 'n gemoedsaandoening nie kan ontstaan nie.

'n Rede waarom die teenwoordigheid van 'n wens by 'n K.P.O. invloed op die gemoedsaandoening vir die K.P.O. uitoefen hang daarmee saam dat daar wense is wat as bewussynsprosesse, of toestande, op die basis van 'n gestemdheid ontstaan.[1] As gevolg hiervan kom op grond van 'n wens nie alleen die hele appersepsie massa vir 'n K.P.O. maar ook die disposiesies vir die geassosieerde gemoedsaandoeninge in 'n goeie toestand van funksionele gereedheid.

'n Wens wat invloed op 'n gemoedsaandoening uitoefen staan in arty gevalle in 'n direkte verband met die K.P.O. self.

Dit is b.v. die geval waar iemand wens om 'n seker voorwerp te besit, of om 'n daad korrek uit te voer, en waar die gedagte aan die besit van die voorwerp, of aan die korrekte uitvoering van die daad, genot gee.

In ander gevalle daarenteen het die wens, wat 'n gemoedsaandoening beïnvloed, slegs indirek betrekking op die betrokke K.P.O.

1) 24: 418,419.
25:259,260.

Iemand wens b.v. om 'n seker doel te bereik en die verkry van middels tot die doel verskaf sterk blydskap. Die K.P.O. is in die geval die verkry van die middels, maar die blydskap is sterk o.a. omdat die betrokke persoon wens om die doel te bereik. 'n Wens om die middels te verkry ontstaan egter in baie gevalle op grond van die meer algemene wens in verband met die doel, en die wens na die middels is in so'n geval van direkte belang vir die sterkte van die betrokke gemoedsaandoening.

Die p.p. A. (V. 2. 9. Skyf D) reageer korrek dog sy vinger glip af van die reaksie-sleutel sodat die skyf tog verbyspring. Hy beskou sy reaksie as korrek en die verbyspring van die skyf as 'n onvoorsiene ongeluk. 'n Sterk wens ontstaan toe dat die p.l. sy reaksie ook as korrek sou beoordeel, maar die wens word nie vervul nie. Hoewel die p.p. daarna nog oortuig bly dat sy reaksie korrek was, het tog teleurstelling met die reaksie volgens die p.p. se uitdruklike mededeling ontstaan. Die ontstaan van die gemoedsaandoening was seker deels weens die nie-vervulling van die wens van die p.p. in verband met p.l. se beoordeling. Die wens was dus in die geval nie gerig op die taak en reaksie, d.i. die K.P.O, self nie, maar het indirek daarop betrekking gehad, en het die gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. beïnvloed.

Dit is wenslik om vooraf drie tiepes van gevalle waarin gemoedsaandoening ontstaan te onderskei, nl. (1) waar 'n wens bestaan dog 'n besluit tot die verwerkliking daarvan nog nie geneem is nie; (2) waar 'n besluit tot verwerkliking van die wens geneem is; (3) waar 'n besluit geneem word in die vorm van die oorname van 'n taak, en waar dan wense op die uitvoering van die taak gerig word.

Die besluit kan in die twede tiepe van geval geneem word by verskillende intensiteite van die wens. Die feit dat 'n wilsbesluit vir die verwerkliking van die wens plaasgevind het is 'n faktor wat 'n belangrike invloed uitoefen op die gemoedsaandoening wat volg. Die intensiteit van die wilsbesluit hang egter in 'n hoë mate af van die intensiteit van die wens sodat laasgenoemde dan indirek van belang is vir die gemoedsaandoening. Tegelykertyd oefen die wens ook direk 'n sterk invloed uit op die betrokke gemoedsaandoening.

Die faktor wat in elkeen van die genoemde drie tiepes van gevalle

in aanmerking kom, nl. die wens, word hier behandel, terwyl die ander faktor, wat baiemaal in 'n noue verband met die wens staan en ook belangrik vir afstomping is, nl. die wilsbesluit, in die volgende hoofstuk behandel word.

DIE ONTSTAAN VAN RELATIEF STERK GEMOEDSAANDOENINGE WEENS DIE TEENWOORDIGHEID VAN 'N WENS, OF WENSE, IN VERBAND MET DIE K.P.O.'e.

Die teenwoordigheid van 'n sterk wens, of wense, is 'n günstige faktor vir die ontstaan van sterk gemoedsaandoeninge.

Iemand, wat b.v. van 'n bepaalde studievak hou en wens om alles daarvan te weet, geniet die studie daarvan o.a. vir die redes besonder baie. Die wens affekteer sy gemoedsaandoening waar die wens geleidelik vervul word-selfs waar die volkome vervulling nie binne bereik is nie.

Die p.p. 1 (V. 3. 4. Skyf A) wens vooraf baie sterk om korrek te reageer en 'n baie sterk tevredenheid ontstaan toe hy suksesvol was. Die gemoedsaandoening was baie sterker as vantevore (nl. voor 'n paar foutiewe reaksies) toe hy probeer het om korrek te reageer, dog sonder so'n sterk en duidelik bewuste wens.

Die gemoedsaandoening wat ontstaan is des te sterker hoe eerliker en intensiewer die wens is. Die sterkte van die twee bewussynsinhoude staan dus in 'n direkte verhouding tot mekaar. (Ons bedoel egter hierdeur natuurlik glad nie om die bestaan van 'n matematiese proporsionaliteit te beweer nie).

Die wens om korrek te reageer is sterker by die ppe. by skyf D. as by skywe A. of B., en die tevredenheid by die korrekte reaksie is in die eergenoemde gevalle ook sterker.

Dit is dan verstaanbaar dat wanneer 'n wens by herhalinge van die K.P.O. sterker word die gemoedsaandoening baiemaal sterker ontstaan (vgl. egter bl. 252 e.v.).

Die wens van die p.p. om elke keer korrek te reageer versterk waar by skyf A. aan die p.p. C. vertel word dat by elke herhaling die elektriese stroom versterk word. Sy voldoening en verligting, wanneer hy korrek reageer, groei ook.

Gemoedsaandoeninge ontstaan egter nie alleen sterk weens die

vooruitsig op vervulling, of die geleidelike vervulling, of die vervulling van 'n wens nie, maar ook weens storinge by, of belemmeringe van, die vervulling van 'n wens, of weens die nie-vervulling of mislukking van 'n wens. (Die gemoedsaandoeninge wat in die eersgenoemde tiepe van geval ontstaan is aangename gemoedsaandoeninge en in die laasgenoemde tiepe onaangename gemoedsaandoeninge.) Die nie-vervulling van 'n wens kan ook aangesien word as 'n storing in die vervulling daarvan.

Die p.p. 1 (V. 2. 11, 15. Skyf E.) is vooraf gretig om korrek te reageer en wens dit baie sterk. Hy reageer egter verkeerd en sy teleurstelling is sterk en pynlik. Die teleurstelling was later nog sterker na 'n paar foute toe sy wens sterker was as die vorige keer, wat na 'n paar korrekte reaksies gekom het.

Gewoonlik ontstaan die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. sterk weens 'n voorafgaande of gelyktydige wens in verband met die K.P.O. in die gevalle waar 'n wens die gemoedsaandoening beïnvloed. Daar is egter sulke gevalle waar die gemoedsaandoening versterk weens 'n wens wat eers by die nadink oor die K.P.O. ontstaan. Dit is b.v. die geval iemand se teleurstelling met 'n fout wat hy begaan het versterk word deur sterk wense dat hy tog maar reg gereageer het.

Daar is verskillende faktore, afgesien van die wens self maar wat daardeur teenwoordig is, wat meewerk om 'n gemoedsaandoening sterk te laat ontstaan waar 'n wens in verband met die K.P.O. bestaan. Die K.P.O. kom b.v. dan gewoonlik goed tot aandag wanneer die appersepsie massa vir die K.P.O. deur die wens in 'n goeie toestand van gereedheid vir prikkeling gebring is; en die goed tot aandag kom van die K.P.O. is gunstig vir die betrokke gemoedsaandoening (bl. 78 )

Die p.p. 1 (V. 3. 12. Skyf B.) het vooraf baie sterk gewens om reg te reageer en toe is sy aandag intensiewer op die skyf gerig.

Verder kom in aanmerking by 'n wens wat nog nie vervul word nie, dat dit baiemaal in verband met die toekoms van 'n K.P.O. staan (vgl. bl. 158 e.v.). Die wens is dan gunstig vir die ontstaan van verbeeldingsinhoude, wat op hulle beurt ook die sterkte van die gemoedsaandoening vir die K.P.O. beïnvloed (bl. 153 e.v.).

'n Wens lei ook, deurdat dit 'n doelstelling bevat, baiemaal tot 'n energieke wilsbesluit, soos b.v. om iets te doen of 'n gewenste voorwerp te kry, en tot sterk inspanning om die besluite uit te voer. Dit is egter twee faktore wat gunstig is vir gemoedsaandoeninge (sie Hoofst. X). Die spanning waarin iemand verkeer word ook baiemaal deur sy wense verhoog (sie bl. 280 e.v.).

Die p.p. D. (V. 3. 16. Skyf D.) wens sterk na herhaalde mislukking om tog die keer reg te reageer. Hy neem hom absoluut voor, soos hy sê, om reg te wees en span hom in om reg te reageer. Die spanning het by elke fout gegroei naarmate sy wens versterk het. Die p.p. reageer korrek en baie sterk tevredenheid het ontstaan sodat die p.p., volgens sy protokol, "knik van voldoening". Die voldoening was net so sterk soos hy nog ooit tevore het. (Dit moet in aanmerking geneem word dat dit die 16e geval met die skyf was en die 4e herhaling gedurende die betrokke eksperimentele periode.)

Ons erken natuurlik geredelik dat ook ander faktore as die wens, wilsbesluit, en inspanning in hierdie geval invloed uitgeoefen het, soos b.v. die kontras met die vorige foutiewe reaksies en die betrokke onaangename gemoedsaandoeninge.

'n Mens stel verder ook persoonlike belang in 'n K.P.O. in verband waarmee hy wense het, en beide die persoonlike aandeel in die K.P.O., en die belangstelling daarin, is gunstig vir gemoedsaandoeninge (bl. 240 ).

Die p.p. c (V. 3. 6. Skyf D) hou van die eksperimente, hulle is vir hom, veral aan die begin, interessant. Hy begin die eksperimente met selfvertroue en tog belangstelling, want hy voel dat hy weens sy paar regte reaksies 'n reputasie het om te handhaaf. Hy verlang om korrek te reageer. Sterk teleurstelling en spyt ontstaan by mislukking waar hy bewus word dat dit <u>sy</u> fout was, en dat <u>hy</u> so graag wou reg gehandel het.

Die bestaan van 'n wens in verband met die K.P.O. gee ook aanleiding tot allerhande dinkaktiwiteit, o.a. oorweging hoe om die wens te vervul, of b.v. onwillekeurige, dikwels ongeformuleerde, beoordeling oor vraagstukke soos of die doel nader kom, of dit werklik 'n wenslike doel is, in hoever laasgenoemde bereikbaar is, en in hoever die wens al vervul is, ens.

OMSTANDIGHEDE WAARONDER 'N GEMOEDSAANDOENING STERK KAN ONTSTAAN WEENS DIE TEENWOORDIGHEID VAN 'N WENS, OF WENSE, IN VERBAND MET 'N K.P.O. Dit is reeds aangetoon (bl.242e.v.) dat die teenwoordigheid van 'n wens voor die uiteindelike vervulling aangename gemoedsaandoeninge gunstig kan beïnvloed. Die ontstaan van 'n wens kan ook soms 'n gunstige faktor wees vir die versterking van 'n bestaande onaangename gemoedsaandoening.

Iemand verafsku b.v. 'n seker taak en die wens ontstaan om daarvan verlos te raak; dan is hierdie wens 'n faktor wat in die rigting van die versterking van die afsku werk wanneer die persoon nie van die taak ontslaan raak nie.

Eintlik is die laasgenoemde tiepe van geval ook 'n geval van die invloed van die storing van 'n wens waarop later teruggekom word (bl.247 ).

Afgesien van die versterkende invloed van die teenwoordigheid van 'n wens self in verband met 'n K.P.O. op die verbonde aangename gemoedsaandoening, is daar die gunstige invloed van die vervulling van 'n wens op 'n gemoedsaandoening. Die vervulling of bevrediging van 'n wens laat 'n aangename gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. sterk ontstaan.

Sterk tevredenheid ontstaan b.v. waar iemand wens dat 'n seker aangename toestand moet voortduur en waar dit gebeur.

Die toestand is baie gunstig vir die aangename gemoedsaandoening

*Voeg in op bl. 246*

waar die wens voortdurend gekoester was dog na herhaalde mislukkings nou vir die eerste keer bevredig word.

Die eerste vreugde oor die besit van 'n waardevolle voorwerp is baie sterk waar iemand die voorwerp lank begeer het.
Die eerste suksesvolle uitvoering van 'n taak wek sterk bevrediging waar die betrokke persoon 'n korrekte uitvoering herhaaldelik tevergeefs gewens het.

Gewoonlik ontstaan 'n sterk aangename gemoedsaandoening wanneer die K.P.O. self 'n vervulling van 'n wens is, hoewel geen gemoedsaandoening in verband met dieselfde K.P.O. ontstaan nie wanneer dit nie deur die wens voorafgegaan word nie.

Iemand, wat baie graag na 'n seker plek wou gaan, was besonder bly toe iemand anders hom in die geleentheid daartoe stel. Hy was egter in 'n vorige geval toe hy nie die wens gehad het nie onverskillig met betrekking tot 'n dergelike geleentheid.

Die toestand is baie gunstig vir 'n aangename gemoedsaandoening om sterk te ontstaan

om sterk te ontstaan by die vervulling van 'n wens waar daar tegelykertyd met die wensvervulling die bewussyn is dat, as die wens nie vervul was nie, iets onaangenaams sou gebeur het, of waar daar voor die wensvervulling die bewussyn was van moontlike onaangenaamheid in die geval van die nie-vervulling van die wens (bl. 268).

Die p.p. B wou graag korrek reageer omdat hy dit as nie net teleurstellend dog ook skandelik beskou het om elke keer verkeerd te wees. Sterker blydskap het ontstaan wanneer hy dan korrek gereageer het en sy wens dus vervul was, en daardeur geen rede vir teleurstelling of skaamte teenwoordig was nie, as in ander gevalle waar geen wens voor die reaksie ontstaan het nie.

Die bewussyn van iets onaangenaams by nie-vervulling van die wens wat die aangename gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. by vervulling versterk, kom nog meer as in die vorige geval op die voorgrond wanneer iemand definitief wens om iets onaangenaams in verband met die K.P.O. te vermy. Vervulling van so'n wens gaan deurgaans gepaard met 'n sterk gemoedsaandoening.

Die p.p. F. (V. 2. 1. Skyf D.) wens om bevry te wees van die onaangename taak om die p.l. te straf. Hy span hom in om reg te reageer. Sterk voldoening ontstaan by die korrekte reaksie, waarby die bewussyn teenwoordig was dat sy wens om die p.l. nie te straf nie vervul is.

Daar is egter gevalle waar iemand 'n K.P.O. wens wat blykbaar vir hom onaangenaam is dog wat hy weet vir hom goed is. Die vervulling van die wens verhoog nou nie noodwendig die bestaande gemoedsaandoening nie (d.i. die onaangename gemoedsaandoening wat vantevore in aansluiting aan die K.P.O. ontstaan het waar die wens nog nie teenwoordig was nie), maar verhoog wel die aangename element wat teenwoordig is by die gedagte aan die verwerkliking van die wens, wat later ontstaan het.

'n Regter vind b.v. sy plig om iemand tot die dood te veroordeel

baie onaangenaam. Hy word egter bewus dat dit sy plig is en 'n sterk wens ontstaan om sy plig te doen ten koste van alles. Daar is 'n seker aangenaamheid teenwoordig in verband met die wens. Hy voer sy plig uit deur die doodsvonnis uit te spreek en gepaard met die teensin wat teenwoordig is, ontstaan ook 'n betreklike sterk selftevredenheid dat hy tog sy plig volvoer het.

Dus: die vervulling van 'n wens, wat 'n mens nog wens, sorg ceteris paribus vir die sterker ontstaan van 'n aangename gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. as ontstaan het toe, of sou ontstaan het as, daar geen wens was nie. Die bewering is geldig vir gevalle waar die K.P.O. self 'n wensvervulling is, sowel as vir die gevalle waar die wensvervulling slegs in verband met die K.P.O. staan.

Onaangename gemoedsaandoeninge soos ergenis, ontevredenheid of verdriet word baiemaal veroorsaak of versterk deur storinge van 'n wensvervulling in verband met 'n K.P.O., d.w.s. of deur storinge in verband met die proses waardeur die wensvervulling nagestreef word, of deur uiteindelike nie-vervulling van die wens. Die storing van die poging tot die vervulling van 'n wens is self baiemaal die K.P.O. vir 'n gemoedsaandoening soos teleurstelling of ergernis om te ontstaan. Die gemoedsaandoening versterk dan in baie gevalle waar die wens ewe sterk aanhou ontstaan en die storing elke keer plaasvind. Herhaling van dieselfde soort storing is nl. 'n oorsaak vir die sterker ontstaan van die onaangename gemoedsaandoening wat vantevore in verband met die storing ontstaan het, solank die persoon sy wens wat gestoor word bly koester en nastrewe.

Iemand, wat graag iets aan sy vriende wil vertel, word al meer vererg hoe meer hulle hom verhinder deur allerhande aanmerkings. Die ergenis ontstaan egter elke keer sterker net solank hy hulle die saak graag wil vertel - tensy komplikasies intree, soos b.v. veroordeling van hulle gedrag en opmerkings wanneer ergernis nog kan ontstaan <u>hoewel</u> hy nie meer wens om die mededeling te maak nie. Sy ergernis verswak, as die ander omstandighede dieselfde bly

wanneer sy wens om iets aan hulle mee te deel verdwyn.

'n Onaangename gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. word baiemaal versterk wanneer die persoon gedurig tevergeefs wens dat die K.P.O. sou kan verwyder word of dat hy die onaangename in verband daarmee sou kan vermy.

Die vrees van iemand wat in gevaar is versterk b.v. hoe lewendiger hy wens dat hy uit die gevaarlike posiesie kon kom, of dat die posiesie sou ophou om gevaarlik te wees.

'n Soortgelyke geval is waar 'n onaangename gemoedsaandoening versterk wanneer die voortdurende herhaling van die betrokke K.P.O. bots met 'n aktiewe begeerte dat die K.P.O. nie moet herhaal word nie, sodat die begeerte nie vervul word nie.

'n Ander soortgelyke geval is waar iemand na 'n nuwe K.P.O. verlang dog elke keer die ou weer kry. 'n Sterk gemoedsaandoening ontstaan baiemaal soos b.v. teensin of verveling met die K.P.O., wanneer die wens nie vervul word nie. 'n Gemoedsaandoening, soos teleurstelling of teensin, ontstaan daarenteen in baie gevalle nie, waar 'n dergelike wens 'n herhaling van wat al baie plaasgevind het nie voorafgegaan het nie.

Die p.p. C. verlang soms in reeks 111, na 'n paar herhalings van 'n grap, na 'n onbekende een. Die teleurstelling in verband met die ou grap ontstaan sterker as anders in party gevalle waar die ou grap tenspyte van so'n wens herhaal word. Groeiende teensin en verveling het ontstaan in gevalle waar die p.p. so'n wens herhaaldelik tevergeefs gekoester het. In ander gevalle, soms na so'n wens 'n aantal kere nie vervul was nie, luister die p.p. na die grap met berusting, soos hy sê d.w.s. sonder beoordeling oor die herhaling, sonder wense, soos b.v. om van die grap ontslaan te raak, en sonder gemoedsaandoeninge, soos b.v. verveling, ergernis of teleurstelling.

'n Ander soort geval, waar 'n onaangename gemoedsaandoening soms versterk word deur die nie- vervulling van 'n wens, is waar iemand vir een of ander rede verplig is om sy aandag op 'n inhoud te vestig, soos b.v. weens 'n taak wat hy moet uitvoer, terwyl hy graag iets anders wil doen.

Die p.p. G. besef dat hy hom moet inspan om reg te reageer want dit sal teen hom tel as hy verkeerd reageer, insover hy ingestem het om aan die eksperimente deel te neem. Hy wens egter dat hy ontslaan was van die eksperimente en met sy eie werk kon aangaan. Die teensin teen die eksperimente versterk hoe langer die eksperimentele periode duur, wanneer sy wens om sy werk te gaan doen al sterker word.

Ons wil in hierdie verband kortliks Stõrring se kritiek van Lehmann se opvatting bespreek in sake die vraag hoe dit is dat die sedelike mens dit al moeiliker vind om onsedelike dade te doen, sodat die sedelike gemoedsaandoeninge daar by herhalinge eerder versterk as verswak.[1] Stõrring meen dat die verklaring deur die "Gesetz der Unentbehrlichkeit des Angewohnten"[2] nie voldoen omdat die vraag van 'n valse uitgangspunt uitgaan, nl. dat alle gemoedstoestande mettertyd in intensiteit verminder.[3] Nou is dit waar dat onder afstomping nie verstaan word dat elke gemoedsaandoening moet verswak nie. Dit neem egter nie die verpligting weg om die gevalle waar 'n gemoedsaandoening nie verswak nie te ondersoek met die oog daarop om uit te vind of daar nie 'n verklaring is wat geld vir die gevalle van afstomping en nie- afstomping nie. Stõrring het dit wellig ingesien en daarom sy bespreking van die punt onder behandeling voortgesit deur

---

1) 39:107.
2) 22:219,220.
3) 39:107.

daarop te wys dat daar slegs van afstomping sprake is waar die intellektuele grondslag (bewussyn van die K.P.O. in ons terminologie) gelykesoortig is in die verskillende herhalings gevalle. Die sedelike waardeskatting, meen hy, het egter elke keer betrekking op ander dade sodat ons in die tiepe van geval onder behandeling nie werklik met 'n reeks herhalinge van 'n inhoud te doen het waarby die sedelike gemoedsaandoening vir die inhoud eerder versterk as verswak nie.[1] M.a.w. hierdie geval kom glad nie in verband met afstomping in aanmerking nie. Nou kan ons aanneem dat daar geen sprake van afstomping van 'n bepaalde gemoedsaandoening kan wees nie waar die oorsaaklike antesedente vir die gemoedsaandoeninge in die aparte gevalle totaal verskillende handelinge is. 'n Verklaring moet egter dan nog gegee word van die geval (wat Störring blykbaar eers oor die hoof gesien het [1] en later slegs terloops sonder verklaring genoem het [2] en vermoedelik tog as 'n afstompingsgeval sou erken) waar 'n sedelike mens herhaaldelik dieselfde, of dieselfde soort, onsedelike daad doen, wat elke keer meer wroeging, spyt, of skaamte, ens. verwek. Insover die K.P.O. herhaal word sou 'n mens werklik afstomping kan verwag. Dit vind egter in die gevalle nie plaas nie deels omdat die sedelike mens sterk wens om eties goed te lewe. Storinge van hierdie wens, d.w.s. nie-vervullings in hierdie geval, kan herhaaldelik veroorsaak word, soos b.v. weens swakheid van die betrokke persoon, of weens die sterkte van die versoekings waarin

---

1) 39:107.
2) 40:402 onder – 403 bo.

die persoon kom, of omdat die wens vir 'n oomblik na die agtergrond verdring word. Onaangename gemoedsaandoeninge kan gevolglik herhaaldelik sterk ontstaan. Sedelike gemoedsaandoeninge kan dus in die tiepe van geval onder behandeling elke keer sterk ontstaan wanneer die wens-vervulling verhinder word, solank die wens om eties goed te lewe aanhou sterk ontstaan. Tegelykertyd moet rekening gehou word met ander faktore wat in die tiepe van geval onder behandeling gunstig is vir die herhaaldelike ontstaan van 'n sterk sedelike gemoedsaandoening. Die bedoeld faktor is nl.: die voortdurende beoordeling van die betrokke daad, of dade, deur die sedelike persoon self, wie se beoordelingsstandpunt later dieselfde is as eers insover hy 'n sedelike persoon bly.; (Hoofst.V11);en die besluit om nie weer onsedelik te handel nie wat waarskynlik elke keer geneem word, en dan nie uitgevoer word nie.

'n Voortdurende sterk wens in verband met 'n seker belang is gunstig vir 'n sterk gevoelslewe in die verband by die betrokke persoon. Die gemoedsaandoeninge is dan aangenaam by die vervulling, of nastrewe van die vervulling, van die wens; en hulle is onaangenaam by die voortdurende storing, of nie vervulling, van die wens.

Iëmand, wat b.v. baie belang in politiek stel en gedurig sterk wens dat die regering tot voordeel van die land sal regeer en op die kussings sal bly, kry maklik sterk gemoedsaandoeninge in verband met enigiets wat die algemene politiek, of die regering se dade, betref.

Storinge van 'n wens kan in seker gevalle op 'n indirekte manier selfs help om 'n aangename gemoedsaandoening te versterk, nl. waar die storinge nie die wensvervulling verhinder nie dog net lei tot meer inspanning om laasgenoemde te bereik (vgl. bl.277).

Daar is 'n oorsaak teenwoordig wat in die rigting werk dat die aangename gemoedsaandoening sterk ontstaan wanneer hindernisse in verband met die vervulling van 'n wens oorwin word en wanneer wensvervulling dus nie plaasvind sonder inspanning nie. (vgl. bl. 260).

AFSTOMPING WEENS DIE VERSWAKKING OF VERDWYNING VAN WENSE. Dit is verstaanbaar dat, waar die teenwoordigheid, sonder belemmering, of die vervulling van 'n wens en die belemmering of nie-vervulling van 'n wens, sterk aangename en onaangename gemoedsaandoeninge respektiewelik kan laat ontstaan, die toestand gunstig is vir afstomping wanneer 'n wens verswak of nie weer ontstaan nie. Dit is waar van altwee tiepes van gevalle (bl. 240), nl. waar die wens net betrekking het op 'n K.P.O., en waar 'n hele K.P.O. eers die vervulling van die wens was, dog later plaasvind sonder voorafgaande wens.

Angstige vrees ontstaan b.v. by skyf C wanneer die ppe. graag die straf wil vermy; skaamte en spyt ontstaan by 'n verkeerde reaksie by skyf D. wanneer hulle wens om korrek te reageer; en teleurstelling of blydskap ontstaan by 'n verkeerde of korrekte reaksie by skyf B wanneer die ppe. graag korrek wil reageer. Die gemoedsaandoeninge stomp in verband met die korrekte of verkeerde reaksies af naarmate die wense verswak.

'n Student se teleurstelling met slegte merke stomp af waar die begeerte om goeie werk te lewer verswak, insover die intensiteit van die teleurstelling afhanklik is van die sterkte van die wens.

Wense ontstaan o.a. in verband met iets wat vir iemand ongewoon of onbekend, en dus nuut, is. Dit blyk dan dat waar wense vir die rede ontstaan het hulle 'n tendens het om te verdwyn naarmate die K.P.O. bekend word of iets word waaraan die persoon gewoon is.

'n Soortgelyke geval is waar 'n wens in verband met die uitvoering van 'n taak verdwyn wanneer 'n wens ingeoefen raak. Die toestande is in sulke gevalle gunstig vir die afstomping van die gemoedsaandoeninge vir die K.P.O.

Daar is 'n sterk begeerte by die ppe. in reeks V aan die begin van proewe met 'n nuwe skyf om korrek te reageer en die blydskap is sterk by sukses. Die begeerte verdwyn en die blydskap stomp af naarmate die ppe. ingeoefen raak.

Die wens (as aktuele bewussynsverskynsel) om iets goed te doen het 'n tendens om te verdwyn naarmate die betrokke persoon heeltemal seker word dat hy die vervulling van die wens sal bereik.

Sterk bevrediging ontstaan soms as gevolg van 'n korrekte uitvoering, waar 'n taak wat eintlik maklik is vir die betrokke persoon as moeilik voorkom en hy dan wens om dit korrek uit te voer. Daar is egter 'n tendens vir so'n wens om te verdwyn sodra die betrokke persoon insien dat sy taak maklik is. 'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig waar die wens verdwyn. Die gemoedsaandoening in aansluiting aan die suksesvolle uitvoering van 'n daad stomp af naarmate 'n wens in verband met die daad deur selfvertroue en sekerheid van sukses vervang word, insover die gemoedsaandoening afhanklik is van die wens.(vgl. bl. 140 ).

Die p.p. D. (V. 4. 7. Skyf D.) kry al meer selfvertroue en die wense, sowel as die besluite en oordele, verdwyn. Die proses vind meer meganies plaas en die bevrediging met die korrekte reaksie stomp af.

'n Begeerte of wens wat op 'n daad betrekking het kan soms vir sterk gemoedsaandoeninge, en 'n vinnige afstomping van laasgenoemde, sorg. Die betrokke proses word nl. gou ingeoefen, sodat daar 'n

tendens is vir die wens om te verdwyn en die gemoedsaandoening om af te stomp, waar 'n persoon sterk wens om 'n daad goed te doen en waar dit lei tot energieke besluite en sterk inspanning. 'n Sterk gemoedsaandoening ontstaan by sukses op grond van die laasgenoemde faktore, maar die persoon word ook gouer aangeleer as die geval sou gewees het waar die wens minder sterk was. Dus is daar in so'n geval 'n tendens vir die gemoedsaandoeninge om sterker te ontstaan waar 'n sterk wens gerig word op die aanleer van 'n daad maar ook 'n tendens vir hulle om vir minder herhalings sterk te ontstaan, as wanneer 'n swakker wens in verband met die aanleer bestaan het.

Die toestand is ook gunstig vir afstomping wanneer iemand iets wens in verband met 'n K.P.O. en die wens herhaaldelik vervul word sodat die wens dan verdwyn omdat die persoon vooraf weet dat dit sal vervul word.

Die wens om 'n voorwerp te besit verdwyn sodra die betrokke persoon dit kry daar wense met betrekking het op voorwerpe of gebeurtenisse, ens., wat as nie-verwerklik aangesien word. Die gedagte aan die besit van die voorwerp, ens., wat sterk blydskap verwek het toe die wens nog nie vervul was nie maar werklik, d.w.s. in die bewussyn, teenwoordig was, wek nie meer so'n sterk blydskap wanneer die wens vervul is nie. Dit is die geval insover as weens die besit geen wens om dit te besit meer met die gedagte aan die voorwerp gepaard gaan nie, en insover die wens oorspronklik verantwoordelik was vir die betrokke gemoedsaandoening. Die gedagte aan die besit van die voorwerp kan nogtans sterk genot aan die betrokke persoon verskaf

wanneer hy hom herinner hoe hy verlang het na die voorwerp, hoewel geen aktuele wens dan weer teenwoordig is nie. Dit is wellig deels weens so'n afstomping van 'n aangename gemoedsaandoening in verband met die gedagte aan 'n voorwerp of toestand sodra die wense in verban daarmee bevredig is, dat dit spreekwoordelik is dat 'n mens nooit tevrede met wat hy gekry het nie maar altyd iets anders wil hē, altyd nuwe dinge begeer. Die aangename gemoedsaandoeninge stomp egter nie altyd af waar die wens vervul is nie omdat ander faktore, wat gunstig is vir aangename gemoedsaandoeninge, soos b.v. die waardeoordeel oor die K.P.O., soms nog dan tot bewussyn kom. Die wens is net 'n belangrike deeloorsaak vir die gemoedsaandoening om te ontstaan wat da verval.

Daar is egter 'n probleem wat ontstaan in verband met die dikwels verminderde genot in verband met die vervulling van 'n wens. 'n Persoon begeer b.v. 'n voorwerp, lewe hom in in die idee van die situasie waarin sy begeerte vervul is, en sterk vreugde ontstaan. Na die doel egter 'n tydlank regtig verwerklik is, wek die kennis dat die doel verwerklik is dikwels nie meer so sterk blydskap nie. Daarentee ontstaan die gemoedsaandoening weer sterk as die betrokke persoon weer in die oorspronklike situasie geplaas word, b.v. deurdat die voorwerp aan hom ontneem word, sodat die wens weer sterk teenwoordig is met 'n inlewe in die doel as verwerklik. Die probleem is nou: hoe kom dit dat 'n bloot voorgestelde situasie sterker gemoedsaandoeninge kan verwek as die verwerklikte situasie? Die feit dat dinkaktiwiteit en inspanning om die doel te verwesenlik in die eersge-

noemde situasie teenwoordig is, dog nie in die laasgenoemde nie, kom vir die verklaring van die probleem in aanmerking. Verder is ook waar dat die gedagte aan 'n begeerde voorwerp dikwels meer op die voorgrond van die aandag tree as die gedagte aan 'n besitting. Tegelykertyd werk egter wellig ook mee die feit dat die onverwerklikte wens teenwoordig is in die gevalle waar die gemoedsaandoening sterk ontstaan. 'n Moontlike hipotese is nl. dat die teenwoordigheid van die aktuele onvervulde begeerte op grond van kontras die gemoedsaandoening in verband met die gedagte aan die voorwerp versterk. Daarmee stem ooreen dat iemand se blydskap met sy besitting kan versterk word deurdat hy hom die toestand voor die verwerkliking van sy wens lewendig voorstel. Ons wil hier egter nie verder op die vraag na die invloed van kontras ingaan nie. Rekening moet in verband met die verklaring van die so-ewe behandelde verskynsel gehou word met die feit dat 'n mens 'n seker onaangenaamheid ervaar in verband met wat hy besit, terwyl so 'n onaangenaamheid afwesig is by die blote voorstelling van 'n verwerkliking van die wens om iets te besit. (Hiermee kan vergelyk word die herinneringsoptimismus van Peters, i.e. dat aangename inhoude meer geredelik as onaangename inhoude herinner word)[1])

Soms word 'n aktiewe wens wat herhaaldelik vervul is vervang deur 'n skynbare wens, (vgl. bl. 263 ) of deur 'n aktiewe verwagting van die vervulling van die vorige aktiewe wens. Die toestand is dan gunstig vir die aangename gemoedsaandoening in verband met die betrokke K.P.O. om af te stomp.

---

1) 31: 208.

Iemand, wat goed kan hardloop dog vir die eerste keer aan 'n wedren deelneem, wens baie sterk en duidelik om 'n bekende hardloper te klop, en baie sterk triomf ontstaan by sukses. Die aktiewe wens verswak egter naarmate die persoon meer aan sulke wedrenne teen die bekende hardloper gewoon raak. Hy het selfs later op grond van sy vorige suksesse 'n verwagting dat hy oorwinnaar sal wees. Die blydskap wat dan by sukses ontstaan is baie swakker as dit die eerste keer was toe hy suksesvol was.

'n Oorsaak vir 'n wens se verdwyning, en ook vir afstomping van die gemoedsaandoening, is teenwoordig wanneer 'n mens nie meer kans vir die vervulling van die wens sien nie. Wense, in die sin wat ons dit hier gebruik, sluit egter in 'n doelstelling wat bereikbaar is of as bereikbaar gedink word. Nou wens 'n mens in party gevalle selfs iets wat hy aan die een kant as onbereikbaar erken, dog die feit dat hy dit wens beteken dat daar tog 'n geheime gedagte aan 'n moontlike vervulling is, of minstens aan 'n as werklik voorgestelde vervulling, wat die persoon net nie teenoor ander, en soms nie eers teenoor homself, wil erken nie. 'n Afstompingsfaktor is teenwoordig waar 'n wens in verband met 'n K.P.O. vir die betrokke persoon eers as redelik, en die vervulling as moontlik, voorkom, maar waar dit mettertyd vir hom onredelik skyn, of 'n vervulling as onwaarskynlik of onmoontlik.

Iemand, wat baie graag 'n reis na Europa wou maak en daarvoor gespaar het, het altyd met sterk genot aan so'n reis van homself gedink. Toe word hy egter deur die dood van sy vader genoodsaak om vir sy moeder te sorg waardeur so'n reis vir hom onmoontlik word. Onder gewone omstandighede het geen genot meer in aansluiting aan die gedagte van so'n reis van hom ontstaan nie. Die genot het egter

wel weer ontstaan wanneer komplikasies intree soos b.v. waar hy hom sterk verbeel dat hy in Europa reis.

Die wens verdwyn in baie gevalle waar die vervulling onmoontlik skyn. Soms verdwyn die wens in sulke gevalle omdat 'n belemmering van die wens lank aanhou, en soms as 'n gevolg van nadink, soos b.v. waar die wens dan as onredelik, verkeerd of nutteloos, ens. aangesien word. Dan verdwyn wense o.a. in baie gevalle waar die betrokke persoon herhaaldelik sonder sukses sy wense probeer verwesenlik. 'n Wens word in party van die gevalle deur moedeloosheid of hopeloosheid vervang, d.w.s. die persoon kom daartoe om i.p.v. aktief die wens te koester met verdriet in te sien dat dit nie sal vervul word nie. 'n Sterk onaangename gemoedsaandoening by die nie-vervulling of die gedagte aan 'n moontlike nie-vervulling, van 'n wens stomp af, ceteris paribus, naarmate die wens verdwyn en deur hopeloosheid vervang word sodat nie die geringste verwagting van vervulling bestaan nie.[1]) Dit is veral duidelik waar die hopeloosheid oorslaan in onverskilligheid, met of sonder 'n oorgangstadium van half roekeloosheid.

'n Arme Blanke het b.v. vertel dat hy baie ongelukkig in sy ondernemings was en dat armoede gedreig het. Hy het elke keer iets anders aangepak en koester by elke nuwe onderneming weer 'n sterk verlange

---

1) Vgl. 23:168. Die soldaat se vrees vir gevare stomp af naarmate die wil of aktuele wens om te lewe verdwyn en vervang word deur 'n fatalisme.

na sukses. Mislukking het egter tot sy groot verdriet op mislukking gevolg, en eindelik het hy moedeloos geword. Hy het gedink dat alles nou maar sy gang kon gaan nou hy hom tevergeefs so ingespan het. Hy werk dus net om in die lewe te bly, is lusteloos en sonder aktiewe wense om vooruit te kom. Geen gemoedsaandoeninge ontstaan meer nie b.v. wanneer hy weer sy werk kwyt raak.

'n Arme vrou wie se kindjie jammerlik lê en huil het, het geen treurigheid of liefde getoon nie. Sy vertel dat sy vroeër altyd die beste vir die kind begeer het wanneer dit honger gehad het en dat sy dit toe met baie liefde versorg het sover sy kon. Sy beweer dat sy nou egter tog nie kan kry wat sy wil hê nie, en ondervinding het haar al geleer dat dit niks help om te wens nie. Die kind moes dus maar huil omdat sy dit tog nie die voedsel kon gee wat dit begeer nie.

Die afstomping van 'n bepaalde onaangename gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. is nie, of nouliks, merkbaar waar 'n wens in verband met die K.P.O. deur 'n treurende hopeloosheid of deur wanhoop vervang word. Dit is omdat die vervangende gemoedstoestande soortgelykheid toon met die oorspronklike gemoedsaandoening.

'n Spekulateur, wat herhaaldelik groot somme geld in seker ondernemings gewaag het, het elke keer sterker gewens dat sy pogings met sukses mag beloon word om sy finansiële posiesie, wat gedurig hagliker geword het, te red. Die teleurstelling het mettertyd versterk. Wanhoop het egter ontstaan toe hy eindelik bewus word dat sukses nou vir hom onmoontlik was. Die wanhoop was vir die betrokke persoon, volgens sy mededeling, 'n voortsetting van die vorige teleurstelling in 'n sterker graad. Eintlik het die teleurstelling verdwyn saam met die verdwyning van die verlange na sukses, en het wanhoop ontstaan by die idee dat sukses en voorspoed onmoontlik is.

Die beginsel van afstomping weens die verdwyn van wense is een wat aan die grondslag lê van die praktyk van die Buddhiste, wat alle begeertes onderdruk het om daardeur kalmte en emosionele gelykmatigheid te kry.[1])

AFSTOMPING WEENS DIE OPHOU VAN STORINGE WAAR DIE WENSE BLY BE-

---

1) 41:24, 180 e.v.

STAAN. Waar die belemmering van 'n wens die K.P.O. is vir ergernis om te ontstaan, daar sal die gemoedsaandoening verdwyn as die belemmering ophou. Dit is egter 'n geval van skynafstomping insover die K.P.O. verdwyn.

Werklike afstomping vind in die volgende tiepe van geval plaas. Die toestand is gunstig vir 'n onaangename gemoedsaandoening om af te stomp waar die storing van 'n wens in verband met die K.P.O. hierdie gemoedsaandoening vantevore sterk laat ontstaan het, en waar die storing later verdwyn, hoewel die K.P.O. en die wens nog tot bewussyn kom.

Iemand het die vir hom onaangename taak gehad om 'n vark dood te steek. Hy wens dat sy eerste steek dadelik dodelik sou wees. Sterk teensin teen die hele situasie, nl. die doodmaak van die vark, het ontstaan toe sy wens nie vervul is nie. 'n Volgende keer toe hy weer 'n vark moes doodsteek was dieselfde wens sterk teenwoordig. Die keer was die vark dadelik dood en heelwat minder teensin teen die situasie het ontstaan as die vorige keer.

'n Ander tiepe van geval van afstomping weens die ophou van die storing van 'n wens is waar die hindernisse teen die vervulling van die wens oorspronklik nie voldoende was om die vervulling heeltemal te verhinder nie dog dit net belemmer het, en waar sulke storinge by 'n herhaling van die K.P.O. nie teenwoordig is nie. 'n Sterk gemoedsaandoening soos triomf kan nl. ontstaan wanneer die wensvervulling belemmer word en die belemmering tot meerder inspanning lei,

wat dan suksesvol is. Die belemmeringe kan nou gewoonweg verdwyn of weens herhaalde oorwinning uitgeskakel word. 'n Oorsaak vir afstomping van die betrokke aangename gemoedsaandoening is teenwoordig wanneer onvoldoende belemmeringe van 'n wens in verband met 'n K.P.O. verdwyn sodat die wens met minder inspanning as tevore vervul word (vgl. bl. 278).

'n Storing van 'n wens kan natuurlik nie plaasvind as die wens ophou bestaan nie. Die toestand is dan gunstig vir 'n onaangename gemoedsaandoening om af te stomp wanneer 'n wens in verband met die K.P.O. verdwyn, waarvan die storing vantevore oorsaaklik verbonde was met die gemoedsaandoening.

'n P.p. wens b.v sterk dat hy korrek sal reageer dog reageer verkeerd en sterk teleurstelling ontstaan. Later reageer hy weer verkeerd dog sonder 'n voorafgaande wens wat nie vervul word nie, en die teleurstelling is baie swakker.

AFSTOMPING WEENS DIE VERANDERING VAN WENSE. 'n Oorsaak is teenwoordig vir 'n gemoedsaandoening, wat in verband met 'n K.P.O. op grond van, of gedeeltelik op grond van, 'n wens ontstaan het, om af te stomp as die wens verváng

word deur 'n ander wens wie se doelstelling verskil.

Eintlik is die toestand gunstig vir afstomping omdat die oorspronklike wens verdwyn, maar die afstompingsproses word deur die vervangende wens bevorder naarmate sy doelstelling van die van die oorspronklike wens verskil.

Iemand hou b.v. eers baie van die uitvoering van 'n taak wat hy ook graag wil uitvoer. Na 'n tydjie kan egter vir die een of ander rede die wens ontstaan om iets anders te doen. Die aangename gemoedsaandoening in verband met die eerste taak se uitvoering stomp baiemaal af as die persoon daarmee moet aanhou, naarmate sy begeerte om die twede taak te doen i.p.v. die eersgenoemde versterk. Hy doen die taak dan teen sy sin waar dit eers 'n vervulling van sy wens was. Sulke gevalle van verandering van wense en gevolglike afstomping van genot vind baiemaal plaas by klein kindertjies wat speel.

'n Verandering van wense in verband met 'n K.P.O. gebeur baiemaal op grond van, of in verband met, 'n verandering in die waardeoordeel oor die K.P.O. (bl.177-188).

Die toestand is nie gunstig vir afstomping nie waar die wense, wat mekaar vervang, verskil wat hulle vorm betref dog tog elkeen geskik is om die betrokke gemoedsaandoening sterk te hou, omdat die doel waarop hulle gerig is in die kern dieselfde is.

Iemand wat ambisieus is wens om 'n suksesvolle advokaat te word, en trots ontstaan in verband met die gedagte aan homself. Later wens hy egter om 'n regter van naam te word, en trots ontstaan weer sterk in verband met die gedagte aan homself. Net so ontstaan trots in verband met die gedagte aan homself wanneer hy wens om 'n suksesvolle politikus te word. Die sentrale idee in elkeen van die wense is die begeerte om 'n beroemde man te word.

Daar kan egter ook van 'n verandering van wense in 'n ander sin sprake wees nl. dat die bepaalde wense self seker veranderinge ondergaan. Daar kan b.v. 'n oorgang van 'n duidelik erkende in 'n oner-

kende wens wees. Hierdeur word bedoel dat daar 'n oorgang kan wees van 'n werklike wens waarby die doelstelling duidelik in die bewussyn is en doelbewus nagestreef word, in 'n werklike wens waarby die doelstelling nie in die bewussyn is nie hoewel die aktiwiteit om die wens te verwerklik wel daar is. D i e t o e s t a n d i s g u n s t i g v i r 'n g e m o e d s a a n d o e n i n g o m a t e s t o m p w a a r d a a r 'n o o r g a n g v a n 'n d u i d e l i k e r k e n d e i n 'n o n e r k e n d e w e n s i s , a s d i e g e m o e d s a a n d o e n i n g i n e e r s g e n o e m d e g e v a l s t e r k o n t s t a a n h e t .

'n Student voel ontevrede met werk wat hy doen waar die wens om suksesvol in sy eksamen te wees helder in sy bewussyn is. Daar is egter tye wanneer hy met sy werk besig is sonder om te dink aan die doel waaroor hy werk en wanneer hy nie so ontevrede met sy werk is nie, hoewel hy dit wel word sodra die wens om in sy eksamen uit te munt weer tot bewussyn kom. (Daar is natuurlik ook ander redes vir 'n student se ontevredenheid met sy werk, maar as voorbeeld van die voorgaande bewering wil ons net op die gevalle wys waar die invloed van die een deeloorsaak, nl die wens, op die voorgraad tree.)

Die verandering van 'n erkende in 'n onerkende wens gebeur meestal wanneer iemand baie lank strewe na 'n seker doel, sodat hy mettertyd gewoon word aan die inspanning sonder juis altyd bewus te wees van die wens wat daartoe aanleiding gee.

'n Wens kan verder verander van 'n werklike of aktiewe in 'n passiewe, vormlike of skynbare wens. 'n Passiewe of skynbare wens ontstaan wanneer iemand bewus is van 'n doelstelling waarmee hy hom eers aktief vereenselwig het en wat hy vir die rede nog as 'n wens van homself aansien, hoewel daar nie by hom enige strewe is om die doel te bereik nie. Ons bedoel deur laasgenoemde bewering dat daar

nie inspanning is nie in die sin van nadink hoe om dit te bereik, of van die oorweging van moontlikhede, of van pogings tot verwerkliking wat kenmerke van 'n aktiewe wens is. Iemand sê b.v. soms dat hy wens dat hy dit of dat gehad het, dog op so'n manier dat 'n mens duidelik kan merk dat dit nie 'n aktiewe wens in die so-ewe genoemde sin is nie. Die geval, waar iemand met 'n mate van reg 'n seker doel as een van hom erken dog nòg direk nòg indirek hom daarop toelê, is in ons terminologie ook 'n skynbare wens. Die toestand is gunstig vir afstomping waar 'n aktiewe begeerte of wens in verband met 'n K.P.O. deur 'n skynbare wens vervang word.

Iemand, wat eers baie graag 'n viool wou hê en geld daarvoor opsy gesit het, katalogusse gekry het, gedurig daaroor gedink het en hom op allerhande maniere daarop toegelê het om sy wens te vervul, het later, toe hy nog nie die viool verkry het nie, gereeld beweer dat hy baie graag 'n viool wou hê. Hy het egter nie enige pogings aangewend om dit te kry nie, hoewel soiets nie buite sy bereik was nie, en het hom ook nie verder oor die saak bekommer nie. Die gedagte aan die besit van 'n viool het hom oorspronklik met entoesiasme en genot vervul. Hierdie gemoedstoestande het egter slegs baie swak ontstaan toe die aktiewe wens deur die passiewe of skynbare wens vervang is.

Afstomping is in so'n tiepe van geval veral verstaanbaar aangesien in die twede geval o.a. geen, of heel weinig, dinkaktiwiteit met betrekking tot die vind van die middels in verband met die K.P.O. ontstaan nie. Laasgenoemde kom feitlik alleen tot bewussyn (b.v. geen, of weinig, beoordelinge ontstaan); en waarskynlik kom dit ook nie eers goed tot aandag nie, insover die aktiewe wens as aandagsfaktor vir die K.P.O. wegval, sodat die kondiesies vir die tot aandag kom

van die K.P.O. minder gunstig is.

'n Mens word soms bewus van so'n skynbare wens in die vorm van "die gedate dat 'n mens dit of dat wens". D.w.s. die werklike wens, wat 'n eie doelstelling insluit, word vervang deur "die gedate aan die wens as een wat hy het" sonder dat daar 'n bewuste doelstelling op die oomblik is.

'n Ander geval waar daar blykbaar 'n verandering van die wens is, en waar afstomping gevolglik blykbaar intree, is waar 'n werklike wens in 'n gehuigelde wens oorgaan. Iemand weet soms dat daar iets is wat hy vir 'n lang tyd gewens het en, hoewel hy dit nie meer wens nie, verbeel hy hom dat hy dit nog wens, of veins hy so'n wens omdat hy nie inkonsekwent of veranderlik wil skyn nie. Dan veins iemand soms 'n wens omdat hy meen dat hy dit vir uiterlike redes behoort te veins, soos v.b. om 'n vriend wat sy vroeëre wens probeer bevredig nie teleur te stel nie. In ander gevalle hou 'n mens hom asof hy iets wens wat in sy sosiale omgewings beskou word as iets wat elke persoon behoort te wens. So'n gehuigelde wens kan uiterlik as werklik voorkom[1]). 'n Werklike wens verander baiemaal in so'n gehuigelde wens as eersgenoemde herhaaldelik vervul is of as die betrokke persoon ander belange gekry,het.

'n Voetbal entoesias wens dat sy span wen en is baie bly as dit gebeur. Mettertyd stel hy egter minder belang in die spel, maar om sy reputasie as voetbal entoesias nie ontrou te wees nie veins hy 'n sterk verlange dat sy span moet wen. Hy moet dan egter sy vreugde by sukses ook veins!

---

1) Vgl. 13.

Sulke gevalle is eintlik nie afstomping weens verandering van die wens nie, dog weens verdwyning van die wens.

AFSTOMPING WEENS DIE LATER TEENWOORDIGHEID VAN WENSE WAT EERS NIE IN VERBAND MET DIE K.P.O. BESTAAN HET NIE. Daar is ook gevalle waar 'n wens self 'n deeloorsaak vir afstomping is. 'n Oorsaak vir afstomping is nl. teenwoordig in gevalle waar 'n onaangename gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. bestaan het, wanneer by later herhalinge van die K.P.O. wense in verband met laasgenoemde teenwoordig is en nie gestoor word nie.

'n Persoon wat meen dat hy moontlik 'n operasie moet ondergaan dink met sterk teensin en vrees aan 'n besoek aan 'n geneesheer. Hy voel egter herhaaldelik ongesteld en dink aan die gevaarlikheid van uitstel. Toe ontwikkel 'n sterk begeerte om te weet wat verkeerd is met sy gestel en om gesond te wees, en die teensin en vrees was baie minder intensief in verband met die gedagte aan 'n besoek aan die geneesheer.

Die toestand is baie gunstig vir afstomping waar iemand die geaardheid van 'n K.P.O. sò anders leer insien dat die K.P.O. self die doel word waarop 'n wens gerig word, wat vroeër nooit sou gebeur het nie.

Iemand het hom altyd vererg wanneer 'n bepaalde een van sy bekendes kom besoek en saans baie laat bly gesels. Toe hy egter aan slapeloosheid begin ly, het hy baiemaal gewens dat die persoon hom laat sal bly geselskap hou. Geen ergernis het natuurlik ontstaan wanneer dit gebeur nie.

Die betrokke persoon hoef egter nie noodwendig die K.P.O. self anders te leer insien vir afstomping om plaas te vind nie maar kan tot ander opvattings kom met betrekking tot die waarskynlikheid waarmee

die situasie sal intree waarin die K.P.O. verwerklik is. Hy kan b.v. vir een of ander rede 'n toekomstige situasie wens waar die onaangename K.P.O. nie verwerklik is nie en kan hom dan in die vervulling van sy wens so inlewe dat die vervulling hom as waarskynlik voorkom.

Vrees ontstaan in verband met skyf C by die gedagte aan straf by die "pers" wat kom.. Die p.p. A.(V. 3. 7. Skyf C) hoop egter dat dit in hierdie geval nie gaan kom nie, en die vrees ontstaan baie swak toe hy hom in die gewenste toestand inlewe.

Die teenwoordigheid van 'n wens kan ook lei tot die afstomping van 'n aangename gemoedsaandoening. Die toestand is b. v. gunstig vir die afstomping van 'n aangename gemoedsaandoening wanneer 'n wens later ontstaan wat gerig is teen die verwerkliking van die K. P. O., in aansluiting waaraan die aangename gemoedsaandoening vroeër ontstaan het.

'n Meisie, wat na 'n konsert uitgenooi word, is ingenome met die uitnodiging en neem dit met blydskap aan. Net na sy dit aangeneem het, kom 'n ander aansoek wat sy sou verkies het. Sy wens dat sy dit kon aanneem en dat sy die eerste bestelling nie gehad het nie. Die blydskap in verband met die gedagte aan die eerste uitnodiging ontstaan dan heelwat swakker.

Die wense, wat teen die K.P.O. gerig is en 'n deeloorsaak vir die afstomping van die aangename gemoedsaandoening is, kan heeltemal indirek op die K.P.O. betrekking hê, d.i. nie teen die inhoud van die K.P.O. self gaan nie.

Tevredenheid ontstaan by p.p. A. wanneer hy in reeks V korrek reageer, dog dit stomp af (b.v. in V. 2. 5. Skyf D.) waar hy wens dat die eksperimente (en dus die K.P.O.'e) moet ophou.

Die blydskap oor 'n korrekte reaksie by p.p. A. stomp ook af

wanneer hy wens om ander werk te doen.

Dit is van belang dat 'n beoordeling, wat ongunstig vir die betrokke gemoedsaandoening is, baiemaal in die protokolle gepaard gaan met, of soms die oorsaak vorm vir, sulke wense wat self in oorsaaklike verband met die afstomping van die gemoedsaandoening staan.

'n Wens kan verder ook 'n deeloorsaak vir afstomping wees waar dit geleidelik so sterk word dat die bewussyn heeltemal, of grotendeels, daardeur in beslag geneem word (vgl. bl. 89). Die bewussyn kan mettertyd grotendeels gevul word deur (1) die wens self, of (2) die K.P.O. wat deur die wens met soveel nadruk en so in besonderhede tot aandag gebring word, of (3) die twee faktore saam.

Die sterk verlange na iemand, of iets, kan soms die betrokke gemoedsaandoening, soos b.v liefde as tedere gemoedsaandoening (MacDougall), onmoontlik maak.

Afstomping vind egter ook plaas waar 'n wens teenwoordig is sonder dat die wens direk in verband met afstomping staan. Die tipe van geval is reeds aangehaal waar 'n aangename gemoedsaandoening sterk ontstaan by die vervulling van 'n wens wanneer die vervulling voorafgegaan word deur, of gepaard gaan met, die idee aan die onaangenaamheid wat by nie-vervulling sou ontstaan (bl. 246). Nou is die toestand gunstig vir afstomping waar 'n wens, wie se vervulling bv. iets onaangenaams gerig is herhaaldelik vervul word en waar die idee aan die onaangenaamheid mettertyd verdwyn wanneer die K.P.O. en die werklike wens nog tot bewussyn kom. (Sie bl. 252 vir die gevalle waar die werklike wens verswak en verdwyn).

Bevrediging ontstaan sterk in reeks V by 'n gewenste korrekte

reaksie wanneer die ppe. daaraan dink dat daardeur die pynlike straf vermy is. Na 'n paar suksesse egter dink die ppe. nie meer aan moontlike straf nie, en hoewel hulle nog wens om korrek te reageer is die bevrediging by korrekte reaksie swakker.

AFSTOMPING WEENS DIE STORING VAN 'N WENS. Storinge van 'n wens is grotendeels oorsaaklik verbonde met sterk onaangename gemoedsaandoeninge (bl.247e.v.), en dit is dus begryplik dat die toestand gunstig is vir afstomping van die onaangename gemoedsaandoeninge as die storinge aanhou en sodoende die verdwyning van die betrokke wens bevorder (bl257e.v.). Verder is dit verstaanbaar dat 'n afstompingsfaktor teenwoordig is met betrekking tot die onaangename gemoedsaandoeninge wanneer die storinge van 'n wens in verband met 'n K.P.O ophou hoewel die wens nog bly bestaan (bl.259). 'n Oorsaak vir 'n aangename gemoedsaandoening in aansluiting aan 'n K.P.O. om af te stomp is daarenteen teenwoordig wanneer 'n bestaande wens in verband met die K.P.O. by herhalinge van laasgenoemde gestoor word.

Iemand, wat sterk teen dobbel gekant was, het baie van kaartspel gehou. Daar was by hom 'n sterk begeerte om selfs nie met kleinighede te dobbel wanneer hy saam speel nie, maar hy was te swak om lank weerstand te bied as soiets voorgestel word. Hy het in sulke gevalle sy gewete tydelik gesus maar daarna ontstaan elke keer berou en die sterk begeerte en besluit om nie weer te dobbel nie. Die voortdurende verwaarlosing van sy wense, en nie uitvoering gee aan sy besluite, het al sy genot in verband met kaartspel laat verdwyn. Die gedagte aan kaartspel het later eerder teensin as genot verwek.

## HOOFSTUK X. AFSTOMPING EN WILSBESLUITE.

'n Wilsbesluit vind plaas as daar teenstrydige begeertes in die bewussyn teenwoordig was met idees van teenstrydige handelinge, en waar die idee om in 'n bepaalde rigting te handel daarna in die bewussyn domineer. Die wense en begeertes is belangrike oorsaaklike antesedente vir die tot stand kom van 'n wilsbesluit. In die gevalle waar die bewussynstoestand van 'n wens of begeerte die idee van 'n daad wat uit te voer is insluit, word die idee van die daad van belang vir die tot stand kom van die besluit. Die wilsbesluit kom tot stand waar die oorsake, waaronder begeertes baie belangrik is, vir die idee om 'n bepaalde handeling uit te voer die toppunt van hulle sterkte bereik, en waar die idees aan handelinge, volgens botsende begeertes of ander oorsake, uit die bewussyn verdwyn. Die tot stand kom van 'n wilsbesluit word voorafgegaan deur 'n oorweging van die verskillende teenstrydige rigtinge van handel.[1)]

Wilsbesluite kan deur gemoedsaandoeninge beïnvloed word en kan ook gemoedsaandoeninge beïnvloed. Ons het hier natuurlik met die twede tiepe van geval te doen.

Iemand kan b.v. besluit om by die leër aan te sluit omdat hy sy land lief het, en kan dan op grond van die uitvoering van sy besluit tevrede met homself wees, of bly wees dat hy die besluit uitgevoer het.
Moederliefde lei ook b.v. tot allerlei besluite in verband met die versorging en opvoeding van die kind, en dan ontstaan baiemaal plesier, geluk of verdriet op grond van die uitvoering, of verhindering van die besluite se uitvoering.

---

1) Die inhoud van die paragraaf is gebaseer op die universitêre lesings van Prof.Dr.R.W.Wilcocks aan die Universiteit van Stellenbosch in 1920

'n Wilsbesluit kan oorsaaklik verbonde wees met die ontstaan of verandering van 'n gemoedsaandoening (1) deurdat 'n gemoedsaandoening ontstaan in verband met die proses van uitvoering, of 'n storing van die uitvoering, van die wilsbesluit; (2) deurdat 'n gemoedsaandoening ontstaan in aansluiting aan die situasie wat deur die volbringing van die wilsbesluit geskep word; of (3) deurdat die besluite direk gerig is op die versterking of verswakking van 'n gemoedsaandoening.

Afstomping vind dan in hierdie verband vir twee hoof oorsake plaas, nl.: (a) weens veranderinge in die besluite, hulle uitvoering, of die storing van hulle uitvoering; of (b) weens opsetlike beïnvloeding van die betrokke gemoedsaandoening.

DIE INVLOED VAN SEKER FAKTORE OP 'N GEMOEDSAANDOENING OP GROND VAN DIE TEENWOORDIGHEID VAN 'N WILSBESLUIT. 'n Gemoedsaandoening versterk weens 'n voorgaande besluit o.a.omdat die besluit ander faktore, wat gunstig is vir gemoedsaandoeninge, op die voorgrond bring.

Die inhoud van die betrokke K.P.O. of die poging om die betrokke besluit uit te voer kom goed tot aandag waar iemand 'n besluit neem, sodat 'n gunstige voorwaarde dan teenwoordig is vir die sterk ontstaan van die betrokke gemoedsaandoening. Intensiewe aandag is immers nodig vir 'n wilsbesluit om sterk te ontstaan, d.i. waar die idee om 'n bepaalde handeling uit te voer in die bewussyn domineer.

Die ppe maak gereeld melding van sterk aandag wat aan die taak en die uitvoering gegee word in reeks V, wanneer hulle van 'n wilsbesluit in verband met die taak en sy uitvoering verslag gee.

Heelwat dinkaktiwiteit is ook teenwoordig in verband met 'n wilsbesluit, soos b.v. die oorweging en beoordeling van die voor- en nadele van die verskillende sye voor die besluit, en die nadink oor die

manier van uitvoering, ens. na die besluit. Die dinkaktiwiteit is gewoonlik gunstig vir 'n sterk aangename gemoedsaandoening in verband met die K.P.O., dog 'n afkeurende oordeel oor die K.P.O. ka tot afstomping lei.

Iemand besluit b.v. om iets te doen wat hy erken verkeerd is maar wat hy tog graag wil doen. Die aangename gemoedsaandoening ontstaan dan swakker as wanneer hy geen ongunstige oordeel oor die K.P.O. gevel het nie.

Die faktore tree in werking in party gevalle as gevolg van 'n besluit wat nie gerig is daarop om hulle in werking te laat tree ni Hulle werksaamheid is egter ook soms die gevolg van 'n besluit wat direk daarop gerig is om die faktore in werking te laat tree. Die wilsbesluit oefen dan indirek invloed op die gemoedsaandoening uit deur b.v. beoordeling of aandagsfaktore te verwerklik.

Gewoonlik gaan sterk inspanning en spanning met wilsbesluite gepaard en die faktore is ook gunstig vir gemoedsaandoeninge (bl. 247 Verder is by wilsbesluite die verhouding van die persoon self tot d K.P.O. baie belangrik en gunstig vir gemoedsaandoeninge (vgl. bl. 205,2 Dan kan nog opgenoem word dat 'n sterk gemoedsaandoening weens 'n be sluit kan ontstaan insover as laasgenoemde deur 'n wens voorafgegaan en op die basis van 'n wens ontstaan. Daarby kom nog dat 'n mens gewoonlik graag wil uitvoer wat hy besluit het omdat hy besef dat sy eer daarmee gemoei is. Insover as die tiepe van wens teenwoordig is in gevalle waar wilsbesluite geneem word is die toestand ook gunstig vir die sterk ontstaan van 'n gemoedsaandoening.

DIE AFSTOMPING VAN GEMOEDSAANDOENINGE WAT ONTSTAAN, OF VERSTERK

WORD, OP GROND VAN DIE UITVOERING OF STORING VAN 'N WILSBESLUIT. Die samehang tussen wense en wilsbesluite is baie belangrik vir die manier waarop 'n wilsbesluit invloed uitoefen op gemoedsaandoeninge wat op grond van sy uitvoering, of 'n storing van sy uitvoering, of op grond van die besluit self, ontstaan of versterk. Ons het in die vorige hoofstuk gevalle behandel van vervullinge en storinge van wense wat gerig was op die uitvoering van take wat deur die pps. onderneem is, d.w.s. wat gerig was op die uitvoering van genome wilsbesluite. Ons het in die gevalle dus eintlik ook te doen gehad met die uitvoering of storing van 'n wilsbesluit, sodat gevalle van die uitvoering of storing van 'n wilsbesluit in sover reeds in verband met afstomping behandel is. Ander maniere waarop 'n wilsbesluit in verband met afstomping in aanmerking kom word in hierdie hoofstuk behandel.

'n Besluit is o.a. dan 'n energieke waar in die oomblik van die besluit die teenstrydige begeertes heeltemal deur die heersende oorwin is. Sulke besluite kom dikwels voor as die voorgaande stryd hewig was. Storings wat iemand meen hy kan oorwin het dikwels die uitwerking om tot 'n versterkte besluit te lei. 'n Oorsaak is teenwoordig vir die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. in verband waarmee 'n besluit geneem is om te versterk naarmate die besluit ernstiger en

energieker is.

Die pp. D. (V.3.12.Skyf D.) besluit sterk na 'n val om reg te reageer, en baie sterk bevrediging ontstaan met die korrekte reaksie. In ander gevalle waar 'n dergelike besluit swak was, het slegs swak bevrediging ontstaan.

Die onaangename gemoedsaandoening is in die protokolle ook sterker wanneer 'n storing of mislukking van 'n sterk wilsbesluit plaasvind as wanneer dit gebeur met 'n swak wilsbesluit.

Die p.p. C. (V. 3. 8. Skyf. D.) besluit beslis om sy uiterste te doen om korrek te reageer. Baie sterk teleurstelling ontstaan toe die reaksie tog verkeerd was. In ander gevalle waar 'n dergelike besluit swak was, het slegs swak teleurstelling ontstaan.

D a a r  i s  'n  o o r s a a k  t e e n w o o r d i g  w a t  i n  d i e  r i g t i n g  v a n / a f s t o m p i n g  w e r k  w a n n e e r  d i e  b e s l u i t  a s  g e v o l g  w a a r v a n  'n  h a n d e l i n g  p l a a s v i n d  m e t t e r t y d  s w a k- k e r  o n t s t a a n.

Die p.p. A. (V. 4. 1,2,3 Skyf 1.) kry 'n ingewikkelde taak en moes [redacted] baie sterk op die taak konsentreer. Hy neem 'n sterk besluit om korrek te reageer, en hewige teleurstelling ontstaan by mislukking. Daarna ontdek hy 'n makliker manier om die taak te onthou, en neem toe nie so'n sterk besluit om korrek te reageer nie. Die teleurstelling was by mislukking heelwat minder as die vorige keer. Daarna besluit hy weer sterk om korrek te reageer (hoewel hy die maklike manier van die taak onthou ontdek het) en die teleurstelling het weer intensief by non-sukses ontstaan.

Hierdie oorsaak vir afstomping is teenwoordig waar 'n besluit swakker word naarmate die betrokke persoon hopeloos word en dink dat die besluit tog nie help nie.

'n Persoon neem 'n sterk besluit om sy opponent by 'n tennisspel te oorwin. Sterk teleurstelling ontstaan toe hy self verslaan word. Die volgende keer wat hy teen die ander persoon speel neem hy weer 'n sterk besluit om hom die keer te wen. Sterk teleurstelling ontstaan by 'n herhaling van sy non-sukses. Dit gebeur herhaaldelik tot die eerste persoon hoop opgee om sy opponent te wen hoewel hy nog teen hom speel vir oefening en plesier. Daarna is daar geen duidelike besluit meer teenwoordig nie hoewel 'n wens om te wen en 'n halfharti

besluit om te probeer in die agtergrond van sy bewussyn is. Die teleurstelling by non-sukses ontstaan swakker.

Baie ander faktore tree egter soms in sulke gevalle in werking, soos b.v. afguns van die persoon oor die algemeen, die bewussyn dat ander mense iemand wat verloor laer stel, ens., wat oorsake is vir die teleurstelling om tog by non-sukses sterk te ontstaan ten spyte van die teenwoordigheid van die genoemde afstompingsfaktor.

Verswakking van 'n wilsbesluit, waarmee afstomping dan gepaard kan gaan, vind o.a. dikwels plaas: waar die voorafgaande teenstrydige begeertes weer meer tot bewussyn kom; waar die handeling makliker kan uitgevoer word; waar die oordeel ontstaan, of versterk, dat die besluit, of sy uitvoering, min waarde het; waar die storinge van die uitvoering van die besluit sodanig is dat uitvoering onmoontlik lyk; of waar die idee van die onmoontlikheid van uitvoering begin heers hoewel geen storing plaasgevind het nie.

Ons kry dus dergelike afstompingsverskynsels by besluite soos by wense, waar 'n wilsbesluit, wie se uitvoering of storing 'n gemoedsaandoening veroorsaak of versterk het, verswak en verdwyn. Al die gunstige meegaande faktore, soos b.v. goeie aandag op die K. P. O., verdwyn dan ook natuurlik insover hulle deur die wilsbesluit veroorsaak is.

Die toestand is baie gunstig vir afstomping wanneer 'n wilsbesluit verdwyn wat gerig was op die verwerkliking van gunstige kondiesies vir gemoedsaandoeninge. Hier word gevalle bedoel waar iemand as gevolg van 'n besluit op 'n K. P. O. gelet het of dit beoordeel het, en waar 'n gemoedsaandoening ontstaan het op grond van die aandag of beoordeling. Dan tree 'n afstompingsfaktor in waar die beoordeling of aandag wegval omdat die wilsbesluit verdwyn. Adaptasie aan <u>nuwe</u>

omstandighede, of die aanleer van nuwe handelinge, bring dikwels teweeg dat die aandag nie alleen onwillekeurig dog ook willekeurig op d omstandighede of handelinge gerig word. Groeiende bekendheid van K.P.O.'e weens herhaling bring dikwels te weeg dat die willekeurige rigting van die aandag op die K.P.O.'e verval.

Afstomping weens verdwyning van die oorspronklike besluit vind ook plaas waar 'n werklike besluit in 'n skynbare verander. Iemand neem nl. soms 'n besluit in verband met 'n K.P.O. en 'n sterk gemoeds aandoening ontstaan in verband met die K.P.O., maar verdwyn na 'n tyd hoewel die besluit blykbaar ewe sterk bly. In werklikheid bestaan egter later geen werklike poging tot die uitvoering van die besluit, wat dan skynbaar is insover die persoon dit, wetend of onwetend, eintlik nie meer "wil" uitvoer nie vir een of ander rede, soos b.v. dat h bang is vir die gevolge.

'n Jokkie besluit om met die perd wat hy ry te wen en is vol entoesiasme by die gedagte aan die wedren. Kort voor die wedren word hy egter omgekoop en sy besluit om te wen verval. Die vorige entoesiasme by die gedagte aan die wedren ontstaan slegs baie swak, hoewel hy so'n gemoedstoestand teenoor die eienaar van sy perd veins en dit uiterlik voorkom asof sy besluit om te wen sterk is. (Hier vind eintlik afstomping weens 'n verandering van besluit plaas want d besluit om te wen verdwyn nie alleen nie dog word vervang deur 'n besluit om te verloor).

In 'n geval soos laasgenoemde vind selfs uiterlik blykbaar dieselfde wilshandeling plaas sodat die verswakking van die gemoedsaandoening vir die K.P.O. eienaardig voorkom as 'n mens nie bewus is van die verandering in die wilsbesluit nie.

Ons het vantevore melding gemaak van die mate waarin afstomping in verband met die uitvoering of storing van wilsbesluite eintlik reeds in die hoofstuk oor wense behandel is (bl. 241, 275). Hieraan kan di

volgende opmerkings toegevoeg word. 'n Onaangename gemoedsaandoening ontstaan baiemaal sterk waar iemand sy besluit glad nie of nie heeltemaal kan uitvoer nie; dit toon ooreenstemming met die ontstaan van 'n onaangename gemoedsaandoening by die nie-vervulling van 'n wens. ~~Vervulling van 'n wens~~. Verder is die toestand gunstig vir die ontstaan van verskillende tiepes van gemoedsaandoeninge by storinge van die uitvoering van 'n wilsbesluit soos die geval is by storinge in die vervulling van wense. Die storinge kan uiterlik of innerlik wees; d.w.s. iemand anders kan 'n persoon se uitvoering dwarsboom; of vertwyflinge of aandagsafwykinge van laasgenoemde kan die uitvoering van sy eie besluit belemmer.

INSPANNING, SPANNING EN OPGEWONDENHEID. 'n Wilsbesluit is op 'n handeling gerig sodat iemand probeer uitvoer wat hy besluit. Die toestand is gunstig vir 'n gemoedsaandoening om sterk te ontstaan op grond van 'n wilsbesluit solank die inspanning om laasgenoemde uit te voer teenwoordig is. Onder inspanning word hier verstaan dat die persoon "dink" en "doen" by poginge om 'n besluit of doelstelling te verwesenlik. Die benaming sluit dus o.a. in die konsentrasie op 'n voorwerp of doel, o.a. b.v. om dit te verstaan; die soek na, of nadink oor, die middels en maniere waarop die doel verwerklik kan word; en die liggaamlike aktiwiteit wat vir die verwerkliking nodig is. Die inspanning is baiemaal die direkte gevolg van 'n energieke wilsbesluit; en waar dit voorkom asof iemand iets besluit sonder dat inspanning in enige van die genoemde vorme teenwoordig is, daar is die wilsbesluit slegs skynbaar. Heelwat dinkaktiwiteit vorm dikwels deel van inspanning en help mee om die toestand waar inspanning teen-

woordig is gunstig vir 'n gemoedsaandoening te maak. 'n Oorsaak vir 'n gemoedsaandoening om sterk te ontstaan is teenwoordig wanneer die inspanning om 'n besluit uit te voer sterk is.

Die p.p.G. (1V. 12. 4.) besluit om die raaisel op te los, en konstateer baie sterk inspanning. Sterk blydskap was by sukses teenwoordig.

Die belang van inspanning word verder getoon deurdat daar gevalle is waar geen gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. ontstaan nie wanneer daar geen inspanning is nie, hoewel 'n gemoedsaandoening wel ontstaan wanneer dieselfde resultaat met dieselfde K.P.O. deur inspanning bereik is.

Die p.p. E (1V. 9. 2,3) herinner sonder inspanning dieselfde resultaat wat hom tevore soveel moeite gegee het. Geen genot het in die later geval ontstaan nie, terwyl die genot baie sterk was toe die inspanning teenwoordig was.

'n G e m o e d s a a n d o e n i n g s t o m p d u s a f n a a r m a t e d i e i n s p a n n i n g v e r m i n d e r i n- s o v e r d i e g e m o e d s a a n d o e n i n g a f h a n k l i k i s v a n d i e i n s p a n n i n g.

Die besonderhede van 'n K.P.O. kom in party gevalle nie goed tot aandag nie wanneer die persoon hom nie in verband daarmee inspan nie. Dan is saam met die afwesigheid van inspanning 'n ander afstompingsfaktor teenwoordig nl. vermindering van die aandag op die K.P.O.

Die p.p.F. (111. 1. 1-3.) span hom nie in om 'n grap, wat 'n paar maal herhaal is, te verstaan nie. Die besonderhede kom toe nie goed tot sy bewussyn nie, en geen gemoedsaandoening in verband met die grap ontstaan nie.

Hier ontbreek die besluit om op die K.P.O. te let; daardeur ontbreek die nodige inspanning; dus kom die besonderhede blykbaar nie toe bewussyn nie; en gevolglik stomp die gemoedsaandoening af. Die toestand is ook gunstig vir afstomping om plaas te vind in verband met

'n K.P.O., wat op grond van herinnering tot bewussyn kom, wanneer die betrokke persoon hom nie genoeg inspan om die besonderhede te herinner nie as gevolg van die afwesigheid van die nodige besluit o[m] dit te doen.

Daar is egter gevalle waar die inspanning om 'n besluit uit te voer verminder hoewel die besluit nog teenwoordig is. Dit gebeur o[ok] wanneer die besluit herhaaldelik suksesvol uitgevoer is. Verder ont[-] staan dikwels slegs swak inspanning by die poging tot die uitvoering van 'n handeling, ten spyte van 'n sterk besluit wat op die uitvoeri[ng] gerig is, wanneer die betrokke persoon vol selfvertroue is, of baie [...] oortuig is dat die besluit sal uitgevoer word. Die bevrediging wat by die korrekte uitvoering ontstaan is baiemaal swak as gevolg van d[ie] swak inspanning.

'n Student besluit sterk om 'n eksamen goed af te lê. Hy het egter in al sy vorige eksamens goed geslaag. Hy span hom, op grond van die selfvertroue wat sodoende ontstaan het, nie so sterk in nie omdat hy reken dat hy tog maklik sal deurkom-wat hy stellig wil doen 'n Betreklike swak triomfgevoel ontstaan by sukses in vergelyking met die sterk triomf wat by vorige eksamens ontstaan het toe hy baie hard moes gewerk het om seker van sukses te maak.

Die toestand is daarenteen eerder gunstig vir 'n sterk gemoeds-aandoening by non-sukses, wanneer die inspanning swak was weens baie selfvertroue of sekerheid omtrent die uitslag insover die mislukking bots met die voorafgaande verwagting, oordele en selfvertroue en tot selfdepressiërende oordele lei (bl. 208 ). 'n Verder oorsaak vir di[e] sterk ontstaan van 'n gemoedsaandoening in sulke gevalle is die kont[...]

Sterk inspanning is indirek gunstig vir afstomping insover dit daartoe lei dat 'n handeling gouer meganies word en dus kondiesies bewerkstellig wat gunstig is vir 'n gemoedsaandoening in verband met

die handeling om af te stomp.

Daar is gevalle waar 'n sterker gemoedsaandoening ontstaan by elke herhaling van die storing van 'n begeerte of wilsbesluit. In sulke gevalle lei die storinge tot inspanning wat al sterker word om hulle te oorwin, en hierdie inspanning is dan 'n deeloorsaak vir die versterking van die gemoedsaandoening.

Die p.p.G.(1V. 7. 2,3.) kom soms die antwoorde op die raaisel nie goed herinner nie weens die remmende invloed van 'n soortgelyke a woord van 'n ander raaisel. Die remmende invloed het in verskeie gevalle die onmiddellike reproduksie van die korrekte antwoord gehinde Sterker tevredenheid ontstaan by sukses waar die p.p. baie sukkel en hom sterk inspan, as in ander gevalle waar die remming nie soveel inspanning eis om oorwin te word nie.

Inspanning kom altyd voor waar iemand intellektuele of ook wel fisiese prestasies verrig. Dus kom inspanning o.a. as deeloorsaak vir die ontstaan van funksiegemoedsaandoeninge in aanmerking, hoewel dit ook invloed op inhoudsgemoedsaandoeninge kan hê, soos b.v. op gemoedsaandoeninge in aansluiting aan doeleindes wat die persoon war die gemoedsaandoening ondervind bereik het.

'n Spanningsbewussyn gaan in baie gevalle gepaard met 'n besluit en die poging om laasgenoemde uit te voer. Die spanning bestaan waarskynlik uit die kinestetiese sensasies van die spierkontraksies, wat plaasvind waar die besluit geneem word en waar die persoon hom inspan om dit uit te voer en die moeilikhede te oorwin[1].

Die volgende bewerings omtrent die spanning en die spanningsbewussyn word op grond van die protokolle gemaak. Geen verslae word egter aangehaal nie insover die introspektiewe gegewens tog nie uitslaggewend met betrekking tot die verhouding van die spanningsbewussyn

tot afstomping is nie, soos ons hieronder uiteensit.

Die toestand van spanning het meestal ontstaan waar die ppe 'n energieke besluit neem en hulle sterk inspan. Dit het egter o.a. ook ontstaan waar 'n p.p. sterk konsentreer op 'n K.P.O., d.w.s. sy aandag op laasgenoemde rig; waar hy 'n resultaat verwag; waar die p.p. 'n handeling as moeilik beoordeel; en waar hy bewus is van die moontlikheid vir 'n fout of die moontlikheid vir straf. Opgewondenheid is baiemaal in die protokolle saam met spanning genoem.

Gemoedsaandoeninge het in die meerderheid van gevalle by die volbringing van 'n wilsbesluit sterk ontstaan waar die volbringing deur spanning en opgewondenheid voorafgegaan is. In sulke gevalle het egter ook gewoonlik 'n sterk goedkeurende oordeel by 'n korrekte volbringing, en 'n sterk afkeuring by 'n fout, ontstaan. Die gemoedsaandoeninge het verswak wanneer die spanning en opgewondenheid verminder, maar dan het ook minder duidelike oordele ontstaan. 'n Beoordeling dat 'n handeling maklik is, of sal reg kom, het gewoonlik die spanning laat verdwyn.

In elkeen van die voorgaande toestande gaan die teenwoordigheid of verdwyning van spanning gepaard met die teenwoordigheid of verdwyning van ander faktore wat reeds in verband met afstomping behandel is, soos b.v. aandag, oordele, ens. Die spanningsbewussyn word nou dikwels gevolg deur 'n versterking van die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O., maar tegelykertyd word die spanningsbewussyn sover die behandeling tot nog toe gaan, gereeld in die bewussyn voorafgegaan deur, of vergesel van, oorsaaklike antesedente vir gemoedsaandoening. 'n Mens kan dus nie op groend van hierdie feite 'n oorsaaklike ver-

band tussen die vermindering van spanning en afstomping konstateer nie.

Daarenteen is daar 'n aantal protokolle waar die ppe. meedeel dat hulle vir hulle net soveel inspan as anders, net soveel aandag aan die K.P.O. gee, ens., maar waar die spanningsbewussyn in die verskillende gevalle in verskillende grade teenwoordig is en waar die intensiteit van die gemoedsaandoeninge in ooreenstemming met die van die spanning varieer. Dit lyk in sulke gevalle moontlik dat die spanningsbewussyn van direkte oorsaaklike belang kan word vir die sterkte van die gemoedsaandoening wat volg.

Die p.p. B. (V. 1. 3. Skyf B.) is b.v. meegedeel dat hy geen straf by foute sal kry nie. Die eis om korrek te reageer is nogtans met nadruk aan hom gestel. Hy deel mee dat sy aandag op die taak en reaksie, sy wens om reg te reageer, sy besluit om dit te probeer doen, en sy inspanning om die besluit uit te voer net so sterk was soos in die vorige geval toe straf op 'n foutiewe reaksie sou volg. Daar was alleen heelwat minder spanning in die later geval; en toe het die tevredenheid met sy korrekte reaksie ook swakker as tevore ontstaan.

Geen definitiewer bewering as die voorgaande kan op grond van voorbeelde, soos so-ewe aangehaal is, gemaak word nie insover by die afwesigheid van spanning hier ook afwesigheid van die bewussyn van moontlike straf is. Die laasgenoemde bewussyn kan egter self invloed op die intensiteit van die gemoedsaandoening uitoefen.

AFSTOMPING SOOS MOEDSWILLIG VEROORSAAK DEUR ONDERDRUKKING:

(a) VAN DIE UITINGE. Dit is moontlik om 'n gemoedsaandoening te bedwing, wat grotendeels daarop neerkom dat 'n mens die uitinge, soos b.v. huil van verdriet, bedwing. Die gevalle waar iemand veins dat hy 'n seker gemoedsaandoening nie het nie, wat egter wel teenwoordig is, word ingesluit in die klas van bedwonge gemoedsaandoeninge.

Die gevolg van die onderdrukking van die uitinge van 'n tiepe gemoedsaandoening (nl. "Instinkaffekt") is volgens Lehmann dat laasgenoem versterk.[1] Daarenteen meen Bain en James dat afstomping van gemoedsaandoeninge deur die onderdrukking van die uitings veroorsaak wor (vgl. bl. 25 e.v.). 'n Gemoedsaandoening ontstaan nl. baiemaal swak as 'n mens die uiting van die gemoedsaandoening namaak. Daaruit word afgelei dat 'n assosiatiewe verband bestaan tussen die disposiesies vir die gemoedsaandoening en die uiting. Die assosiatiewe verband is egter 'n faktor wat meewerk tot versterking van die opwelling, en dit word verwyder waar die uiting onderdruk word.[2] Afstomping word egter nie altyd deur 'n onderdrukking van die uitinge bewerk nie dog soms juis deur 'n toegee aan die uitinge.[3]

Die vraag ontstaan in hoever die verskillende bewerings korrek is en wat die oorsake vir die verskille is. 'n Mens vind, soos ons sal aantoo dat die bewerings in aparte gevalle en onder seker omstandighede almal waar kan wees. Verder vind 'n mens dat ook ander faktore as die wegval van die assosiatiewe verband in aanmerking kom as oorsake vir afstomping waar die uitinge onderdruk word. Die volgende verklaring wat rekening hou met verskillende oorsake vir afstomping, wat totnogto vasgestel is, kan die genoemde gevalle en hulle verskille o.i. bevredigend verklaar.

---

1) 22:338.r. 4 v.o.-339.r, 5.v.b.
2) 18:359, 462; 4:359-362.
3) 4:361-362.

Iemand onderdruk soms die uitinge van 'n gemoedsaandoening op so'n manier dat uiterlik niks kan gemerk word van laasgenoemde nie, hoewel dit aanvanklik bly bestaan. Die aandag van die persoon, wat die gemoedsaandoening ervaar, word deur die onderdrukking meer bepaald op die K.P.O. en die gepaarde gemoedsaandoening gevestig. As gevolg daarvan is die toestand gunstig vir die persoon om oor die twee bewussynsinhoude na te dink en hulle te beoordeel. 'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig as die persoon insien dat dit onbillik of verkeerd, ens. was om die gemoedsaandoening te kry (bl. 193 e.v.). Ons kan veronderstel dat die gemoedsaandoening weer ontstaan wanneer die K.P.O. herhaal word, en dat 'n onderdrukking van die uitinge weer plaas vind, met die gevolg dat die beoordeling ontstaan soos tevore en 'n afstompingsfaktor dus teenwoordig is. Die beoordeling sal na 'n paar herhalinge van so'n geval gouer as eers tot bewussyn kom, en mettertyd sal dit onmiddellik gereproduseer word wanneer die persoon van die K.P.O. bewus word. Die toestand is dan gunstig vir die gemoedsaandoening om glad nie te ontstaan nie. As afstomping nou in elkeen van die gevalle op die teenwoordigheid van die genoemde afstompingsfaktor gevolg het, dan sou die gemoedsaandoening vir die K.P.O. uiteindelik heeltemal afgestomp het. M.A.W. 'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig waar deur 'n onderdrukking van die uitings die aandag opdie K.P.O. en sy gemoedsaandoening gevestig word, en waar die persoon dan 'n ander blik op die situasie kry, of dit/beoordeel, voor hy tot 'n gevoelshandeling oorgaan. (Die beoordeling is in baie gevalle soos volg: "ag, dit is nie so erg nie ".

of " deur my so te ontstel maak ek die hele situasie nog onplesierig ens.)

Iemand, wat baie vererg voel oor die nalatigheid van 'n vriend om hom op 'n seker tyd volgens afspraak te ontmoet, wou teen die vriend uitvaar toe hy uiteindelik kom. Hy onderdruk egter die neiging omdat daar vreemdelinge in die nabyheid was, en loop stil-swygend langs hom en dink aan sy vriendse versuim en sy eie ergernis Die gedagte kom op dat so'n hewige ergernis in die geval eintlik belaglik is, dat 'n twis oor wat tog verbyis nutteloos en onaange-naam sal wees, en dat die vriend moontlik 'n goeie rede vir sy ver-suim het. Die ergernis verswak. 'n Volgende keer toe die vriend weer laat kom, onderdruk die eerste persoon weer die neiging om laasgenoemde "sleg te sê". 'n Soortgelyke beoordeling as die vorige keer ontstaan en die ergernis verswak weer. Na 'n paar herhalings van die voorval, ontstaan geen ergernis toe die vriend laat kom nie. Die eerste persoon het aan oordele soos die vroeëre gedink terwyl hy loop en wag en sodra hy uiteindelik sy vriend sien aankom.

Die genoemde beginsel is waarskynlik 'n deeloorsaak vir die waarde van die raadgewing wat James ook noem[1]), om as 'n mens kwaad word eers tien te tel voor jy uitdrukking gee daaraan. 'n Ander deeloorsaak is dat deur te tel 'n mense sterk eensydige aandag op die K.P.O. afgetrek word.

A f s t o m p i n g vind soms plaas, waar di uitinge onderdruk word omdat die persoon sterk wens om in die verband, of onder die omstandighede, geen gemoedsaandoening te kry nie. Die wens is ongunstig vir d gemoedsaandoening en kan sterker word naarmate die persoon se aandag meer op die K. P. O. en die gemoedsaandoening gerig word.

Iemand, wat weet dat hy baiemaal sy humeur verloor het by onder-brekings in 'n vergadering wat hy toespreek, moet as spreker by 'n

---

1) 18: 462.

politieke vergadering optree, wat na sy verwagting baie luidrugtig sal wees. Die sterk aktuele wens wat hy koester om nie kwaad te word nie daar hy weet dat dit nadelig vir sy saak sal wees, en die feit dat hy nie aan opkomende ergernis uiting gee nie is oorsaaklik verbonde met die feit dat hy die aand kalm bly, hoewel die onderbrekings en beledigende opmerkings meer is as in gevalle waar hy nie so'n wens gehad het nie en waar hy kwaad gword het.

Dit is o.a. op grond van die werking van die afstompingsfaktore dat iemand, wat wil aanleer om homself te "beheers", na 'n tydperk van gereelde onderdrukking van die uitinge van sy gemoedsaandoeninge vind dat hy werklik ook kalm bly in situasies wat eers hewige gemoedsaandoeninge gewek het.

Die gevalle, waar 'n gemoedsaandoening nie verswak as gevolg van die onderdrukking van die uitinge nie, dog eerder versterk, d.w.s "opgekrop" word, kan op 'n soortgelyke manier verklaar word. Die aandag word nl. op die K.P.O. en sy gemoedsaandoening gevestig weens die onderdrukking van die uitinge, en 'n beoordeling vind plaas. Die beoordeling is egter in hierdie gevalle gunstig vir die gemoedsaandoening om sterk te ontstaan en nie ongunstig nie. Dit is b.v. die geval waar iemand dit veroordeel dat hy homself moet intoom, of waar verder redes vir die gemoedsaandoening tot bewussyn kom. Die gedurige storing van 'n wens kan ook 'n deeloorsaak vir die "opkrop" van 'n gemoedsaandoening wees.

'n Lid van ~~die~~ 'n bestuur meen dat sy medelede die belange van die gemeenskap wat hulle verteenwoordig verwaarloos. Hy voel egter genoodsaak om sy neiging te bedwing om hulle in sterk bewoordinge aan te val. Sterk ontevredenheid en toorn bestaan in verband met die bewussyn van die toestand van sake. Hierdie gemoedsaandoeninge word elke keer sterker wanneer hy seker sake bepleit waarin die traagheid van sy medelede opnuut openbaar word en wanneer hy homself moet

beheers. Hy dink daaraan, terwyl hy die uitinge onderdruk dat dit 'n skande is dat die formaliteite en gewoontes van so'n vergadering hom belet om sy medelede goed sleg te sê. Hy veroordeel die feit dat hy net die sake op die agenda mag bespreek en nie die gedrag van die mense wat die werklike oorsaak is van al die moeilikhede wat onder bespreking kom. Sy toorn versterk gedurig naarmate hy die situasie meer en meer op hierdie manier beoordeel, en naarmate sy wens om die mense sleg te sê voortdurend nie vervul word nie.

In sommige gevalle versterk 'n gemoedsaandoening blykbaar waar die uitinge onderdruk word selfs sonder dat beoordeling plaasvind. Dit kom nl. voor dat die feit dat die uitinge onderdruk word geleentheid skep vir die aandag om beter op die K.P.O. gevestig te word en dat as gevolg daarvan die gemoedsaandoening sterker word. (vgl.bl. 78).

'n Jong seun wat 'n fiets present gekry het sou graag wil rondspring en juig van blydskap, maar hy weet dat hy moet stil bly omdat sy moeder siek is. Hy beheers homself dus, en bly by sy nuwe fiets staan en dit beskou, terwyl sy inwendige blydskap al sterker word.

Ons meen egter dat ook in al die soort gevalle 'n meer of minder duidelik waardeoordeel teenwoordig sal wees.

Nou kan dit in die gevalle, waar 'n gemoedsaandoening so versterk, gebeur: dat die K.P.O. nie weer herhaal word nie sodat die gemoedsaandoening nie weer ontstaan nie (skynafstomping); of dat die K.P.O. wel weer herhaal word terwyl die gemoedsaandoening weens die werking van afstompingsfaktore verswak; of dat die K.P.O. herhaal word en die gemoedsaandoening gedurig versterk, of opgekrop word, tot uiting daaraan moet gegee word. Die gemoedsaandoening kan verswak of heeltemal afstomp, in die laasgenoemde tiepe van geval, na die toegee aan die uiting. 'n Moontlike verklaring vir die soort van geval is die volgende. Die senugestel, en dus ook die

motoriese senters, kom in 'n toestand van hewige prikkeling wanneer 'n gemoedsaandoening "opgekrop" word sonder dat die natuurlike reaksie plaasvind wat die spanning aflos deur afvloeiing van die oortollige psiego-fiesiese energie.[1]) Die algemene oorgeprikkeldheid van die senugestel neem af deur aan die gemoedsaandoening uiting te gee. Nou is dit moontlik dat 'n K.P.O., wat oorspronklik saam met meegaande faktore tot 'n gemoedsaandoening aanleiding gegee het, die gemoedsaandoening alleen daarna herhaaldelik tot stand bring omdat daar reeds 'n abnormale gereedheid vir prikkeling van die betrokke disposiesies is. Die K.P.O. kan dan, ceteris paribus, nie meer aanleiding tot die gemoedsaandoening gee nie wanneer die abnormale toestand verdwyn. Die toegee aan die gemoedsaandoening sou dan in sulke gevalle werklik 'n middel tot afstomping wees. Dit is egter moeilik om die waarde van die voorgestelde verklaring te beoordeel weens die bestaande onkunde omtrent die hele begrip van so'n psiego-fiesiese energie.

Soms ontstaan 'n gemoedsaandoening nie net na die toegee aan die uitinge (of 'n "uitbarsting") wanneer die senugestel uitgeput is nie, dog wel weer in verband met 'n bewussyn van die K.P.O. wanneer die senugestel weer normaal is. Uitputting van die senugestel is dus ook 'n afstompingsfaktor wat onder seker omstandighede in werking tree.

(b) VAN DIE INTELLEKTUELE INHOUD. Bain bedoel dat iemand sy aandag op ander inhoude as die K.P.O. vestig, sodat laasgenoemde glad nie tot bewussyn kom nie, waar hy verwydering van die gemoedsaandoening deur

---

1) 21: 69 e.v.

onderdrukking van die intellektuele inhoud bespreek (sie bl. 27 ). Dit is wat volgens ons terminologie skynafstomping en nie werklike afstomping genoem word nie. Afstomping kan nogtans indirek veroorsaak word deur so'n onderdrukking van die K.P.O. Die aandag kan nl. herhaaldelik van die K.P.O. afgetrek word, waar laasgenoemde elke keer tot bewussyn kom. Die bogenoemde tiepe skynafstomping vind dan elke keer plaas insover die gemoedsaandoening saam met sy K.P.O. uit die bewussyn verdwyn. Nou gebeur dit in party gevalle dat die oorspronklike gemoedsaandoening nie ontstaan nie wanneer die K.P.O. na 'n aantal sulke onderdrukkinge later onbelemmer tot bewussyn kom. Soiets gebeur b.v. waar die gemoedsaandoening oorspronklik op die basis van 'n gestemdheid tot bewussyn gekom het. Die assosiasies tussen die disposiesies vir die gemoedsaandoening en vir die K.P.O. verswak nl. waar die K.P.O. gedurende 'n lang periode gedurig uit die bewussyn gehou word. 'n Geval deur een van die ppe. aangegee stem ooreen met die opvatting.

Die p.p. B.(I. 3. 1. "Skaamte") dink aan seker dade wat hy gedoen het toe hy by 'n seuntjie was en swak skaamte ontstaan. Die p.p. vertel o.a. dat skaamte vroeër baie sterk in aansluiting aan die bewussyn van die dade ontstaan het, dog dat hy die gedagte daaraan altyd onderdruk het sodra dit opkom. Die skaamte wat hy aan die begin van die periode ondervind het, toe hy vir die eerste keer vir 'n lang tyd die inhoude onbelemmer tot bewussyn laat kom het, was baie swakker as vroeër.

Afstomping weens die onderdrukking van 'n deel van die intellektuele inhoud vir die K.P.O. vind partymaal plaas, waar die deel belangrik vir die betrokke gemoedsaandoening was.

Die p.p. F. (111. 3. 3. ) let op die grap dog ignoreer opsetlik die punt van die grap, d.i. dink dit nie deur, nie, of haas daaroor, sodat dit nie kans kry om goed tot bewussyn te kom nie. Geen gemoedsaandoening ontstaan nie. In 111. 7. 4. ontstaan ook geen gemoedsaandoening by die p.p. F. nie, en vertel hy dat hy wel alles gehoor het, dog dat hy nie weer in die idees wou inleef om die punt goed tot bewussyn te laat kom nie omdat hy die grap al tevore verstaan en waardeer het.

Die persoon wat die gemoedsaandoening ervaar het onderdruk in party gevalle die gedagtes aan besonderhede en verhinder dan so opsetlik dat die K.P.O. anders as algemeen, globaal of abstrak tot bewussyn kom. Die toestand is gevolglik gunstig vir die gemoedsaandoening om af te stomp (vgl. bl. 94 ).

Die p.p. B. (11. 4. 1, 2.) dink die eerste keer duidelik aan 'n K.P.O. wat by hom 'n sterk onaangename gemoedsaandoening verwek, dog die volgende keer onderdruk hy alle gedagtes aan besonderhede, en dink meer in die algemeen en deur middel van die prikkelwoord aan die K.P.O. Slegs 'n swak onaangename gemoedsaandoening ontstaan.

In hierdie verband verwys ons net na die Psiego-analietiese begrip van "verdrängung" of "terugdringing", waarvolgens 'n inhoud wat "onbewus" is nie tot bewussyn kan kom nie weens 'n inwendige verset wat aan die "tot in die bewussyn kom" van die inhoud gebied is.[1] Ons wil ook verwys na die volgende begrippe, wat soms gebruik word, nl. "suppression", d.i. die proses waarvolgens ervaringe onbewus word met of sonder inmenging van die wil, en "repression", d.i. die proses waarvolgens iemand doelbewus probeer om ervaringsinhoude uit die bewussyn te verban.[2]

---

1) 50:334 - 336; 19 : 311.

2) 33:17.

(Die laasgenoemde proses lei tot wat ons skynafstomping noem).
'n Ingaan op vraagstukke wat mag ontstaan omtrent die verband tussen die genoemde prosesse en afstomping behoort nie tot die gedeelte van die tema wat ons ons tot doel gestel het om te behandel nie.

(c) VAN BEOORDELING EN WENSE. Dit kom voor dat iemand op grond van 'n besluit die K.P.O. nie beoordeel met die oordele wat vantevore in verband met die K.P.O. gunstig vir die betrokke gemoedsaandoening was nie. Die toestand is dan gunstig vir afstomping van die gemoedsaandoening as 'n besluit om nie te beoordeel nie geneem is met of sonder die bedoeling om afstomping te bewerkstellig. Dan is daar gevalle waar iemand sy vorige oordele wat gunstig was vir 'n gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. onderdruk deur opsetlik die K.P.O anders te beoordeel. In ander gevalle weer rig die persoon sy aandag intensief op die K.P.O. of 'n verbonde inhoud sodra die oorspronklike oordeel, wat gunstig was vir die gemoedsaandoening, ontstaan, sodat die oordeel nie goed tot bewussyn kom nie. Die toestand is in elkeen van die tiepe van gevalle gunstig vir afstomping. 'n Afstompingsfaktor is ook teenwoordig wanneer iemand seker wense uit sy bewussyn verdring wat hy in verband met 'n K.P.O. gekoester het en wat gunstig was vir die intensiteit van die oorspronklike gemoedsaandoening.

Geen voorbeelde word vir die voorgaande bewerings aangevoer nie omdat die opsetlike toepassing van reeds behandelde afstompingsfaktore daarin aangegee word, en omdat die aangegewe tiepes van gevalle 'n innerente waarskynlikheid besit.

(d) VAN GEDAGTES OOR DIE TOESTAND WAT DIE K.P.O. VOORAFGAAN. Ge-

dagtes oor die toestand wat 'n K.P.O. voorafgaan kan vir die sterk ontstaan van 'n gemoedsaandoening sorg (sie bl. 134, en Bain se blywende herinnering bl. 21). 'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig wanneer die gedagtes aan so'n voorafgaande toestand onderdruk word.

Iemand wat siek is voel baie ongelukkig wanneer hy aan sy vorige gesonde toestand dink. Hy wil egter graag so opgewek moontlik wees om die bestaande situasie nie nog onplesieriger te maak vir sy moeder wat hom verpleeg nie. Vir die rede span hy hom in om nie aan sy voorgaande gesondheid te dink nie, maar aan al die liefde en sorg waarmee sy teenwoordige toestand versag word. Die ontevredenheid en ongelukkigheid verswak naarmate die gedagte aan vroeëre gesondheid sodoende uit die bewussyn verdring word.

MANIERE WAAROP AFSTOMPING OPSETLIK VEROORSAAK WORD SONDER DAT ENIGE ONDERDRUKKING PLAASVIND. Slegs 'n paar voorbeelde word in verband met die volgende bewerings aangevoer insover hulle die opsetlike toepassing van reeds behandelde afstompingsfaktore bevat, en die verskillende gevalle waarop gedoel word 'n inherente waarskynlikheid besit.

Die toestand is gunstig vir afstomping wanneer 'n K.P.O. opsetlik beoordeel word op 'n manier wat ongunstig is vir die gemoedsaandoening vir die K.P.O., waar daar vantevore geen beoordeling nie, of 'n gunstige beoordeling, was.

Die p.p. A.(1V.3. 5.) wil blydskap in verband met die gee van die regte antwoord onderdruk. Hy vel toe die oordeel dat dit kinderagtig is om bly te voel waar hy net die antwoord op so'n eenvoudige raaisel herinner het. Daarop verswak die blydskap.

'n Oorsaak vir afstomping is ook teenwoordig: wanneer iemand die K.P.O. opsetlik aan 'n krietiese of ontledende beoordeling onderwerp (bl. 192); wanneer iemand opsetlik wense ontwikkel, of tot bewussyn bring, wat ongunstig vir die betrokke gemoedsaandoening is; wanneer

'n K.P.O. opsetlik baiemaal herhaal word, of herhaaldelik aan gedink word, waardeur die gemoedsaandoening wel eers ontstaan dog mettertyd afstomp, omdat die toestand dan gunstig is vir die in werking tree van afstompingsfaktore; wanneer iemand opsetlik die K.P.O. slegs vaag of onvolledig tot aandag laat kom; en wanneer iemand opsetlik soveel moontlik dinkaktiwiteit in verband met die K.P.O. vermy.

Die toestand is ook gunstig vir afstomping wanneer die persoon met opset sy gemoedsaandoening krieties beskou of dit beoordeel. Hieronder val wat in die daelikse lewe genoem word"die gemoedsaandoening wegredeneer".

Die p.p. C.(11. 9. 1 - 6) ervaar 'n sterk onaangename berou en verdriet in aansluiting aan die prikkelwoord. In 'n paar gevalle probeer hy van die gemoedsaandoeninge ontslaan raak deur slegs algemeen aan die betrokke situasie te dink of deur net aan die situas deur middel van die prikkelwoord te dink. Hy het egter in ander gevalle besluit om die situasie "in die gesig te sien". Hy het nagegaan waarom hy die gemoedsaandoeninge het, hulle sterkte probeer vasstel, en het die regmatigheid van hulle bestaan onder die omstandighede beoordeel. Die p.p. konstateer dat sy bewussyn naderhand hoofsaaklik met intellektuele inhoude gevul was, soos die betrokke situasie en die oordele oor die gemoedsaandoeninge. Laasgenoemde was slegs swak teenwoordig as hulle teenwoordig was. Die p.p. verwys in later protokolle na hierdie geval "waar ek die gemoedsaandoeninge weggeredeneer het terwyl ek nog aan sy aanleidende oorsaak dink".

Die behandeling kom daarop neer dat a f s t o m p i n g o p s e t l i k k a n v e r o o r s a a k w o r d d e u r d i e t o e p a s s i n g v a n d i e f a k t o r e w a t i n d i e g e w o n e l o o p v a n s a k e g u n s t i g i s v i r a f s t o m p i n g .

Dit is interessant om die houding van die Stofsyne teenoor gemoedsaandoeninge[1]) te vergelyk met die tiepes van gevalle wat behande

Reichel. 1902. London.

1) Zeller, E: The Stoics, Epicureans and Sceptics. Transl. by O. J.

is waar die verswakking van 'n gemoedsaandoening opsetlik bewerkstellig word. Alle gemoedsaandoeninge het volgens die opvatting van die Stofsyne op grond van seker beoordelinge ontstaan.[1] Gemoedsaandoeninge is egter iets wat 'n mens moet oorwin, want hulle ontstaan op grond van gebrek aan selfbeheer en is onderhewig aan 'n mens se wil.[2] Insover die gemoedsaandoeninge ontstaan op grond van verkeerde beoordelinge[3] sal eersgenoemde moet bedwing word deur laasgenoemde opsetlik te onderdruk.

Verder het die Stofsyne in praktyk blykbaar ook probeer om wat hulle as die korrekte beoordelinge beskou het te vel om hulle gemoedsaandoeninge te bedwing insover as hulle beweer het dat as iemand alles volgens sy werklike waarde leer beoordeel niks hom sal verlei om aan gemoedsaandoening toe te gee nie.[4].

---

1) Zeller: bl 245. r. 3 - 6.
2) Zeller: 248. r. 1 - 9.
3) Zeller: 249.
4) Zeller: 252. r. 4 - 8.

# HOOFSTUK XI.

## DIE ALGEMENE RESULTATE VAN DIE ONDERSOEKING.

Verskillende faktore wat ons meen in oorsaaklike verband met die afstompingsproses staan word nie deur ons behandel nie. Kontraswerkinge b.v. beïnvloed blykbaar die afstomping van die gemoedsaandoeninge in verskeie tiepes van gevalle. Die vasstelling van die omstandighede waaronder dit gebeur lewer egter aansienlike moeilikhede op, en ons meen dat 'n detailondersoeking van die kontraswerkinge self, i.p.v. die algemene behandelings wat totnogtoe bestaan, noodsaaklik is vóór die gevalle waar kontraswerkinge afstomping begunstig deeglik kan behandel word.

Veranderinge in stemminge is ook dikwels 'n deeloorsaak vir die afstomping van gemoedsaandoeninge. Iemand, wat b.v. eers bly was oor 'n K.P.O. toe hy in 'n opgewekte stemming verkeer het, voel baiemaal later geen blydskap in verband met die K.P.O. as hy in 'n "slegte luim" is nie. Die invloed van stemminge, of veranderinge van stemming, op die afstomping van gemoedsaandoeninge word nie in meer besonderhede behandel as reeds terloops gedoen is nie omdat ons nie voldoende gegewens tot ons beskikking het nie.

Dit sou verder ook wenslik wees om die afstomping of die betreklike bestendigheid na te gaan van gemoedsaandoeninge wat op grond van gestemdhede ontstaan. Die gemoedsaandoeninge word nl. ervare op grond van 'n assosiasie wat bestaan tussen die disposiesie vir die betrokke inhoud soos b.v. 'n woord, voorwerp of gebeurtenis, en die disposiesie vir die gemoedsaandoening. Die toestand is nie gunstig vir afstomping solank die betrokke assosiasie goed is nie en dit is baiemaal vir 'n

lang tyd die geval. Seker veranderinge kan egter waarskynlik ontstaan in verband met so 'n assosiasie of die disposiesie vir die gemoedsaandoening waardeur 'n oorsaak vir afstomping teenwoordig sou wees. Ander assosiasies kan b.v. tussen die disposiesie vir die betrokke inhoud en die disposiesies vir ander inhoude ontwikkel sodat die oorspronklike gemoedsaandoening later reproduktief gerem word. Verder is dit ook b.v. moontlik dat die assosiasie tussen die disposiesies vir die inhoud en die gemoedsaandoening verswak, soos die geval sou wees o.a. waar die K.P.O. gedurende 'n lang tyd nie tot bewussyn kom nie, en dat afstomping van die gemoedsaandoening daardeur bevorder word. Voldoende gegewens ontbreek ons egter vir 'n ondersoeking van die verloop van gemoedsaandoeninge wat op grond van gestemdhede ontstaan .

. . . . . . .

Die doel van die hieropvolgende opsomming van die resultate van hierdie ondersoeking is om die meer algemene oorsake wat meewerk om afstomping te bewerkstellig kortliks saam te vat. Ons meen nie om ander bereikte resultate, soos b.v. met betrekking tot die oorsake vir die versterking van die gemoedsaandoeninge, weer te gee nie, behalwe insover dergelike resultate nodig mag wees vir die uiteensetting van die afstompingsfaktore.

Die toestand is gunstig vir 'n gemoedsaandoening om sterk te ontstaan wanneer die K.P.O. vir die gemoedsaandoening helder tot bewussyn kom. 'n Oorsaak vir afstomping is dan teenwoordig wanneer 'n K.P.O. by 'n herhaling vaer in die aandag is as tevore, of wanneer die K.P.O. dan afwisselend helder en vaag in die bewussyn is. 'n K.P.O. kom o.a. mettertyd vaag tot bewussyn: wanneer die intellektuele inhoude waardeur die K.P.O. tot bewussyn kom min afwissel; wanneer 'n ander inhoud, of

inhoude met of sonder gepaarde gemoedsaandoening saam met die K.P.O. na die agtergrond van die aandag verdring word deur geassosieerde inhoude en hulle gemoedsaandoeninge wat grotendeels die aandag vul; wanneer 'n geestesstelling vir die K.P.O. verdwyn; wanneer die K.P.O. 'n taak bevat en laasgenoemde ingeoefen word sodat dit meganies uitgevoer word; ~~wanneer~~ en wanneer die K.P.O.bekend raak en niks nuuts tot bewussyn kom nie. Die vaer word van 'n K.P.O. in die bewussyn bestaan soms daarin dat die beelde, waardeur aan die K.P.O. gedink word, vaer of minder volledig of minder in aantal word. Dan is daar blykbaar gevalle waar gemoedsaandoeninge eers sterk teenwoordig was toe helder hoewel beeldloos aan die K.P.O. gedink is, en waar afstomping van die gemoedsaandoeninge plaasvind naarmate die beeldlose gedagtes vaer, meer algemeen, abstrak en onpersoonlik word. 'n Meer algemene tiepe van geval as laasgenoemde is egter waarskynlik waar afstomping plaasvind wanneer eers deur helder beelde geheel of gedeeltelik aan 'n K.P.O. gedink is en wanneer later beeldloos en blykbaar vaer daaraan gedink word.

'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig op grond van die beperkte omvang van die aandag wanneer die aandag deur die K.P.O. e.a. intellektuele inhoude gevul word.

'n Ander afstompingsfaktor kom in aanmerking wanneer 'n K.P.O. helder dog meer globaal as tevore in die aandag is. 'n K.P.O. kom baiemaal globaal tot bewussyn o.a.: omdat geen taak of determinerende tendens by die betrokke persoon bestaan vir besonderhede om in die waarneming geabstraheer, of in herinneringsgevalle van die K.P.O. geaktualiseer, te word nie; omdat algemene en abstrakte kennis eerder as die konkrete bepaling van 'n K.P.O. gereproduseer word; omdat in herinnering-

ingsgevalle van die K.P.O. die toestand gunstiger is vir die vergeet van besonderhede as van die hooftrekke; of omdat 'n bewussyn van bekendheid van die besonderhede en 'n indruk dat hulle tot bewussyn kan gebring word, indien nodig, teenwoordig is. 'n Woordbeeld word baiemaal by abstrakte of globaal dink van 'n K.P.O. die dinksimbool waardeur van die indiwiduele besonderhede geabstraheer word, sodat die so-ewe genoemde oorsaak vir afstomping dikwels teenwoordig is waar beelde in verband met 'n K.P.O. deur woordbeelde as dinksimbole vervang word.

Die toestand is ook gunstig vir afstomping naarmate die intellektuele inhoud waardeur iemand eers aan 'n K.P.O. gedink het later meer en meer afwyk van die oorspronklike inhoud. Die verandering van 'n intellektuele inhoud vind o.a. plaas: waar dele van die kompleks vir die K.P.O. later in die bewussyn ontbreek dog oorspronklik in die bewussyn teenwoordig was; waar die relatiewe helderheid in die bewussyn van dele van die K.P.O. verander by herhalinge van die bewussyn van die K.P.O.; waar 'n herinnerde K.P.O. nie in die oorspronklike verhouding tot die betrokke persoon voorgestel word nie; en waar iemand by herhalinge van die K.P.O. dieselfde taak op hom neem wat daarin ingesluit is dog op 'n vereenvougigde manier daaraan dink. 'n Verandering in die intellektuele inhoud word partymaal veroorsaak deurdat take of determinerende tendense, wat abstraksie-prosesse in verband met die K.P.O. determineer, op verskillende tye varieer sodat later abstraksieprosesse van die oorspronklike verskil. Verder kan 'n verandering in die intellektuele inhoud veroorsaak word op grond van gelyksoortigheidsreproduksie. Dit is b.v. die geval waar vreemde inhoude op grond van gelyksoortigheid saam met die K.P.O. tot bewussyn kom, of waar dele van die kompleks vir die K.P.O. vervang word deur dele uit ander kom-

plekse op grond van gelyksoortigheid of gemeenskaplikheid. Inhoude wat teenoorgestel is aan die K.P.O., of dele daarvan, word ook dikwels op grond van die bewussyn van die K.P.O. gereproduseer. Veranderinge in die intellektuele inhoud bestaan partymaal daarin dat die beelde, waardeur iemand by 'n herhaling van die K.P.O. aan laasgenoemde dink, heeltemal of gedeeltelik verskil van die beelde waardeur hy tevore aan die K.P.O. gedink het.

In die voorgaande paragraaf was daar sprake van veranderinge in die intellektuele inhoud, waardeur aan die K.P.O. gedink word, as 'n oorsaak vir afstomping. Veranderinge in die totale intellektuele inhoud wat in die bewussyn was toe die gemoedsaandoening oorspronklik in aansluiting aan die K.P.O. ontstaan het, d.w.s. veranderinge in die oorspronklike bewussynsomgewing van die K.P.O., is egter ook baiemaal oorsaaklik verbonde met afstomping. Die toestand is b.v. gunstig vir afstomping wanneer meegaande inhoude, soos waarnemings-of geassosieerde inhoude, wat in die bewussyn was in verband met die ontstaan, of gelyktydig met die bestaan, van die betrokke gemoedsaandoening, later nie weer nie of in minder mate saam met die K.P.O. tot bewussyn kom. 'n Verandering in die totale intellektuele inhoud, of bewussynsomgewing van die K.P.O., vind o.a. verder plaas (met die gevolg dat 'n oorsaak vir afstomping teenwoordig is) in die volgende gevalle, nl.: waar daar voor 'n herhaling van die bewussyn van die K.P.O. nie 'n hernude ervaring of herinnering van die voorgaande toestand is nie, terwyl laasgenoemde oorspronklik 'n versterkende invloed op die gemoedsaandoening vir die K.P.O. gehad het; waar die gedagte aan 'n toestand, wat ongunstig vir die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. is as dit die K.P.O. in die bewussyn voorafgaan, oorspronklik nie teenwoordig was nie dog wel later,

wanneer die K.P.O. weer tot bewussyn kom; en waar die uitvoering van eksterne take of pligte, wat die intensiteit van die gemoedsaandoening vir die K.P.O. verhoog, later vergeet word of nie goed tot bewussyn kom nie.

'n Oorsaak vir die afstomping van die herinneringsgemoedsaandoening is o.a. teenwoordig naarmate 'n werklikheidsindruk nie by die herinnering van die K.P.O. teenwoordig is nie, d.i. naarmate 'n inlewe in die oorspronklike gebeurtenis of toestand asof dit werklik ervare word ontbreek.

Verder oorsake vir afstomping is: die gee van min opvolgende aandag aan die K.P.O. waardeur o.a. geen voldoende geleentheid verskaf word vir die reproduksie van inhoude wat nodig is vir die betrokke gemoedsaandoening om te ontstaan nie; 'n verandering van die liggaams- of geestestoestand wat oorspronklik gunstig was vir die ontstaan van die gemoedsaandoening; die wegval van die antisipasie van die intellektuele inhoud waardeur iemand van 'n K.P.O. bewus word, of die vervang van so 'n antisipasie deur 'n definitiewe "weet".

Verbeeldingsinhoude wat in verband met 'n K.P.O. tot bewussyn kom is gunstig vir die ontstaan van 'n gemoedsaandoening vir die K.P.O. Die toestand is daarenteen gunstig vir afstomping: naarmate minder verbeeldingsinhoude later tot bewussyn kom in gevalle waar die verbeeldingsinhoude oorspronklik die gemoedsaandoening vir die betrokke K.P.O. bevorder het, o.a. deur laasgenoemde in 'n ander lig as tevore te plaas en naarmate verbeeldingsinhoude, wat b.v. teenoorgestel is aan die K.P.O. of dele daarvan, wat b.v. die K.P.O. in 'n ander lig as tevore plaas, later tot bewussyn kom. 'n Oorsaak vir afstomping is ook teenwoordig: wanneer verskillende verbeeldingsinhoude, wat almal die ge-

moedsaandoening vir 'n K.P.O. begunstig by herhaling van die bewussyn van die K.P.O. tot aandag kom dog in so 'n volgorde dat die later verbeeldingsinhoude in 'n minder mate as die vroeëres 'n voortbrengsel van die betrokkepersoon se eie verbeelding is; wanneer die verbeeldingsinhoude in verband met 'n K.P.O. later minder as eers aan wense in verband met die K.P.O. voldoen of wanneer 'n gewenste K.P.O. later minder bevredigend as eers in die verbeelding voorgestel word; wanneer die verbeeldingsinhoud wat eers as werklik voorgestel is later 'n minder sterk werklikheidsindruk as eers op die betrokke persoon maak; en wanne 'n verbeeldingsinhoud tot bewussyn kom sonder dat die inhoud in dieself de verhouding as tevore tot die eie persoon voorgestel word. Verder is die toestand gunstig vir afstomping wanneer 'n deel van die intellektuele inhoud, waardeur oorspronklik aan 'n K.P.O. gedink is, vergeet word en deur verbeeldingsinhoude vervang word, insover as die laasgenoemde inhoude van die oorspronklike deel verskil en insover dié deel vantevore belangrik was vir die ontstaan van die gemoedsaandoening in verband met die K.P.O.

Die afstompingsfaktore wat in die voorgaande afdeling behandel is het grotendeels betrekking op die bewussyn van 'n K.P.O., die omstandighede waaronder dit bewus is en die manier waarop dit tot bewussyn kom. 'n Ander belangrike groep van afstompingsfaktore is dié wat bestaan in verband met dinkaktiwiteit in aansluiting aan 'n K.P.O.

Die toestand is gunstig vir afstomping waar die dinkaktiwiteit in verband met 'n K.P.O. verminder, nl. dinkaktiwiteit in die sin van 'n aktiewe verstaan van die K.P.O., 'n oorweging van die besonderhede van die K.P.O., 'n "soek" na iets in verband met die K.P.O., (d.w.s. óf produktiewe dinkprosesse, óf 'n poging tot kennisaktualisering) en 'n

beoordeling van die K.P.O. Die dinkaktiwiteit verminder dikwels naarmate die K.P.O. bekend word. 'n Vermindering van dinkaktiwiteit in die sin van aktiewe verstaan vind o.a. plaas: waar die betekenis van 'n K.P.O. later onmiddellik gereproduseer word in aansluiting aan die bewussyn van die K.P.O.; en waar aktiewe verstaan vervang word deur die blote bewussyn van verstaan. 'n Vermindering van die "soek" vind hoofsaaklik plaas waar die resultaat van 'n suksesvolle soekproses later onmiddellik tot bewussyn kom. Beoordeling van die K.P.O., wat ook 'n tiepe van dinkaktiwiteit in verband met die K.P.O. is, eis egter 'n breedvoeriger behandeling.

'n Positiewe waardeoordeel oor die K.P.O., of oor die betrokke persoon se aandeel in, of verhouding tot, die K.P.O., is gunstig vir die ontstaan van 'n aangename gemoedsaandoening in verband met die K.P.O. Daarenteen is 'n negatiewe waardeoordeel oor die K.P.O., of oor die aandeel van die betrokke persoon in die K.P.O., gunstig vir 'n onaangename gemoedsaandoening om in verband met die K.P.O. te ontstaan. 'n Oorsaak vir afstomping van die betrokke aangename, of onaangename, gemoedsaandoening is teenwoordig: as die positiewe, of negatiewe, waardeoordeel by herhalinge van die bewussyn van die K.P.O. minder helder tot aandag kom; as die oordeel dan met minder nadruk waardering of afkeuring bevat; of as die oordeel dan nie tot bewussyn kom nie. Die toestand is egter nie gunstig vir totale afstomping nie waar 'n oordeel oor die waarde van die K.P.O. <u>vir die betrokke persoon</u> verdwyn, terwyl 'n oordeel oor die inherente waarde van die K.P.O. nog bly bestaan. Weinig of geen beoordeling vind dikwels plaas waar die K.P.O. baie herhaal is, waar die K.P.O. bekend is, of waar 'n taak-bestanddeel van die K.P.O. meganies uitgevoer word.

'n Verder oorsaak vir afstomping is teenwoordig in gevalle waar 'n gemoedsaandoening in verband met 'n K.P.O. ontstaan het toe geen beoordeling teenwoordig was nie, wanneer by 'n herhaling van die bewussyn van die K.P.O. 'n beoordeling van die volgende tiepe ontstaan, nl.: 'n positiewe waardeoordeel oor die K.P.O., of oor die verhouding van die K.P.O. tot die betrokke persoon, in die gevalle waar die oorspronklike gemoedsaandoening onaangenaam was, en 'n negatiewe waardeoordeel waar die oorspronklike gemoedsaandoening aangenaam was. Die afstomping van die gemoedsaandoening word ook begunstig deur 'n krietiese beoordeling van die K.P.O.; of deur 'n veroordeling van die gemoedsaandoening, b.v. as minderwaardig; of deur 'n beoordeling van die gemoedsaandoening, b.v. met betrekking tot die regmatigheid van sy bestaan.

Die toestand is baie gunstig vir die afstomping van 'n aangename gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. wanneer 'n positiewe waardeoordeel in verband met die K.P.O. deur 'n negatiewe waardeoordeel vervang word, en van 'n onaangename gemoedsaandoening wanneer 'n negatiewe waardeoordeel in verband met die K.P.O. deur 'n positiewe waardeoordeel ~~vr~~ vervang word. 'n Ander tiepe van geval waar 'n vervangende oordeel ook baie gunstig vir afstomping is, is waar 'n oordeel wat tot die oorspronklike gemoedsaandoening meegewerk het later vervang word deur 'n oordeel oor die eerste oordeel, soos b.v. dat die eerste ten onregte of enigsins ten onregte ontstaan het. 'n Verandering van, of 'n wysiging in, 'n oordeel spruit baiemaal uit 'n verandering in iemand se algemene beoordelingstandpunt of beoordelingsgewoonte, sodat laasgenoemde verandering gunstig is vir afstomping insover die veranderinge in sy beoordelinge afstomping bevorder.

Die toestand is egter gunstig vir die versterking van 'n gemoedsaandoening wanneer die teenoorgestelde van die voorgenoemde prosesse plaasvind. 'n Aangename gemoedsaandoening word b.v. versterk wanneer 'n positiewe waardeoordeel, en 'n onaangename gemoedsaandoening wanneer 'n negatiewe waardeoordeel, by herhalinge van die bewussyn van die K.P.O. teenwoordig is. Verder word 'n aangename (of onaangename) gemoedsaandoening versterk, ceteris paribus, as die oordeel by herhaling van die bewussyn van die K.P.O. positiewe (of negatiewe) waardering met meer nadruk bevat as eers, of as die aantal positiewe (of negatiewe) beoordelings oor die K.P.O. vermeerder.

Die duidelikheid of beslistheid waarmee oordele gevel word begunstig hulle versterkings- of afstompings-effek op die gemoedsaandoening. Buitendien is die toestand nie gunstig vir 'n waardeoordeel om die gemoedsaandoening te beïnvloed nie tensy die beoordeling 'n egte oortuigingskwaliteit het vir die persoon wat die oordeel vel. Die objektiewe waarheid van die oordeel is daarenteen nie so belangrik nie. Die bevestiging van 'n eie oordeel deur dié van iemand anders is gunstig vir die oortuiging en helderheid waarmee die eie oordeel tot bewussyn kom. 'n Oorsaak is teenwoordig vir die ontstaan van 'n gemoedsaandoening waar iemand anders se oordeel as waar aangesien en oorgeneem word. 'n Verandering van iemand anders se oordeel vind egter baiemaal nie so geredelik plaas as die verandering van iemand se eie oordeel nie, sodat gevolglik 'n gemoedsaandoening onder sulke omstandighede baiemaal vir 'n lang tyd herhaaldelik ontstaan. Dan word die bestendigheid van 'n gemoedsaandoening soms bewerkstellig deurdat ander persone by elke herhalingsgeval van die K.P.O. dieselfde oordeel vel en deurdat die betrokke persoon die oordeel elke keer as waar aansien. Soms is die lang-

durige herinnering van iemand anders se oordeel ook ongunstig vir afstomping. Die toestand is daarenteen gunstig vir afstomping van die gemoedsaandoening vir die K.P.O. naarmate die ander persoon, wie se oordeel eers oorgeneem is sodat dit die gemoedsaandoening vir die K.P.O gunstig beïnvloed het, deur die betrokke persoon minder geag word, of naarmate sy bevoegdheid om te oordeel, of die waarheid of eerlikheid van sy beoordeling deur die betrokke persoon betwyfel word, sodat die beoordeling nie meer oorgeneem word nie of sy krag as waardebepaling verloor.

Die feit dat 'n ander persoon anders oordeel as 'n mens self, en die halferkende waarheid, of moontlike waarheid, van iemand anders se beoordeling wat in teenstryd met die eie beoordeling staan, is ook gunstig vir die afstomping van eie aangename of onaangename gemoedsaandoeninge, waar die gemoedsaandoening deels op grond van eie beoordeling in aansluiting aan die K.P.O. ontstaan het.

Die teenwoordigheid van 'n wens in verband met 'n K.P.O. is gunstig vir die ontstaan van 'n gemoedsaandoening in aansluiting aan die K.P.O., en die toestand is al gunstiger vir die intensiteit van die gemoedsaandoening naarmate die wens eerlik en intensief is.

'n Oorsaak is teenwoordig vir 'n aangename gemoedsaandoening om af te stomp wanneer 'n wens, wat oorspronklik in aansluiting aan die betrokke K.P.O. teenwoordig was, verswak of verdwyn. 'n Wens verdwyn o.a. in verband met 'n K.P.O. wanneer eersgenoemde eers as redelik en die vervulling as moontlik voorgekom het, dog mettertyd onredelik skyn of die vervulling as onwaarskynlik of onmoontlik voorkom. Die toestand is verder o.a. gunstig vir 'n aangename gemoedsaandoening om af te stom

wanneer 'n wens by 'n herhaling van die bewussyn van die K.P.O. ontstaan en wanneer die wens direk teen die K.P.O. se inhoud of verwerkliking gerig is, of selfs wanneer die wens slegs indirek teen die K.P.O gerig is; wanneer by 'n herhaling van die bewussyn van die K.P.O. storinge van 'n wens in verband met die K.P.O. ontstaan; en wanneer die bewussyn van moontlike onaangenaamheid by die nie-vervulling van 'n wens in verband met die K.P.O. oorspronklik die wensvervulling voorafgegaan of begelei het, dog nie in later gevalle van die bewussyn van die K.P.O. en die wensvervulling nie.

Die toestand is gunstig vir 'n onaangename gemoedsaandoening om af te stomp: wanneer 'n wens in verband met 'n K.P.O. verswak of verdwyn, insover daardeur die storing of die nie-vervulling van 'n wens ophou en dan die invloed van die storing van die wens op die gemoedsaandoening ook verminder of verdwyn; wanneer 'n wens in verband met 'n K.P.O. bly bestaan dog die storinge van die proses tot vervulling later ophou; wanneer later wense wat nie gestoor word nie in verband met 'n K.P.O. ontstaan, wat oorspronklik met 'n onaangename gemoedsaandoening gepaard gegaan het toe geen wens teenwoordig was nie.

'n Oorsaak vir die afstomping van 'n gemoedsaandoening is teenwoordig: waar 'n wens in verband met die K.P.O. vervang word deur een wat 'n teenoorgestelde doelstelling bevat; waar 'n duidelik erkende in 'n onerkende wens verander; en waar 'n aktiewe in 'n passiewe wens verander.

'n Energieke wilsbesluit in verband met 'n K.P.O. is gunstig vir 'n gemoedsaandoening om in aansluiting aan laasgenoemde te ontstaan. Dergelike afstompingsverskynsels soos by wense vind plaas naarmate 'n

besluit, wie se uitvoering of storing 'n gemoedsaandoening oorspronklik in verband met die K.P.O. veroorsaak het, swakker word of verdwyn.

Sterk inspanning volg baiemaal op 'n energieke besluit en eersgenoemde is ook gunstig vir die ontstaan van 'n sterk gemoedsaandoening. Daarenteen is dit gunstig vir afstomping as 'n sterk inspanning wat die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. oorspronklik begunstig het later in 'n swakker mate teenwoordig is, of afwesig is.

'n Oorsaak vir afstomping is teenwoordig wanneer die uitinge van die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. herhaaldelik onderdruk word met die gevolg dat die betrokke persoon dan 'n ander blik op sake kry of die K.P.O. anders beoordeel. Die opsetlike onderdrukking van die uiting verskaf egter soms die geleentheid vir 'n beoordeling wat gunstig is vir die betrokke gemoedsaandoening om te ontstaan sodat versterking eerder as verswakking plaasvind.

Herhaaldelike onderdrukking van die intellektuele inhoud waardeur 'n K.P.O. tot bewussyn komen en gevolglike skynafstomping is soms 'n oorsaak vir uiteindelike afstomping, sodat die gemoedsaandoening vir die K.P.O. later nie meer ontstaan nie hoewel die laasgenoemde goed tot bewussyn kom. 'n Deel van die intellektuele inhoud wat belangrik is vir die ontstaan van 'n gemoedsaandoening vir die K.P.O. word in party gevalle onderdruk met die gevolg dat die toestand dan gunstig is vir die afstomping van die gemoedsaandoening vir die hele K.P.O.. 'n Oorsaak vir afstomping is ook teenwoordig: wanneer gedagtes aan besonderhede opsetlik onderdruk word, d.w.s. wanneer globaal dink aan 'n K.P.O willekeurig bewerkstellig word; wanneer beoordelinge of wense in verband met die K.P.O. onderdruk word; en wanneer gedagtes aan 'n toestand, wat die K.P.O. oorspronklik in die bewussyn voorafgegaan het waardeur die gemoedsaandoening vir die K.P.O. deur kontras verhoog is,

later opsetlik uit die bewussyn gehou word.

Die toestand kan gunstig vir afstomping gemaak word: deur opsetlik 'n K.P.O. te beoordeel op 'n manier wat in onwillekeurige gevalle afstompend op 'n gemoedsaandoening werk; deur wense te ontwikkel of tot bewussyn te bring wat ongunstig is vir die gemoedsaandoening vir 'n K.P.O. op 'n soortgelyke manier as in onwillekeurige gevalle reeds vasgestel is; deur slegs terloops aandag aan 'n K.P.O. te gee; of deur die K.P.O. baiemaal te herhaal, of herhaaldelik daaraan te dink, sodat die voorwaarde teenwoordig is waaronder die verskillende afstompingsfaktore baiemaal in werking tree.

Afstomping kan m.a.w. veroorsaak word deur die opsetlike toepassing van die faktore wat in die gewone loop van sake gunstig is vir afstomping.

. . . . . . .

'n Gedeeltelike antwoord kan nou gegee word op die vraag wat vroeër gestel is nl. of dit werklik moontlik is om algemene reëls neer te lê vir die verskille in snelheid waarmee gemoedsaandoeninge van dieselfde kwaliteit afstomp (bl. 31). Ons meen dat algemene reëls van die aard in die geval van tenminste die meeste gemoedsaandoeninge nie kan neergelê word nie. Ons het in verband met die gemoedsaandoeninge, wat in die eksperimente voorgekom het, gevind dat die afstompingsfaktore by verskillende herhalings van dieselfde K.P.O. baiemaal verskillend teenwoordig is. 'n Gemoedsaandoening, wat een keer afgestomp of gedeeltelik afgestomp, was, ontstaan selfs dikwels 'n volgende keer weer sterk omdat oorsake vir afstomping wat tevore saam met die K.P.O. teenwoordig was later ontbreek, of omdat oorsake vir die versterking van die betrokke gemoedsaandoening later oorheers.

Die teenwoordigheid of afwesigheid van afstompingsfaktore varieer meestal in die indiwiduele gevalle van K.P.O'e wat tot bewussyn kom en hang van so 'n ingewikkelde samehang van variërende omstandighede of dat geen algemene reël vir die snelheid van die verloop van 'n gemoedsaandoening na ons mening tenminste in die meeste gevalle kan aangegee word nie. 'n Algemene reël oor die snelheid van die verloop van die gemoedsaandoeninge of seker tiepes van gemoedsaandoening sou ook nog moet rekening hou met die temperamentsverskille by mense insover die duur van 'n gemoedsaandoening afhang van iemand se emosionele aanleg, soos b.v. die geval is waar 'n seker tiepe van persoon maklik treurig word en lank treurig bly oor 'n klein verlies, terwyl ander selfs oor 'n groot verlies slegs 'n kort tydjie terneergedruk voel. In die gevalle waar iemand 'n bewering oor die snelheid van die verloop van 'n seker tiepe van gemoedsaandoening wil maak is dit noodsaaklik dat hy eers moet vasstel in hoever die afstompingsfaktore in die gevalle waar dié gemoedsaandoening ontstaan met reëlmatigheid teenwoordig is.

Die algemene standpunt wat ons op grond van ons ondersoeking inneem is dat die aanleiding wat in die daeglikse lewe aangesien word as die oorsaak vir die gemoedsaandoening (sodat na laasgenoemde verwys word as die gemoedsaandoening wat ontstaan het op grond van dié voorwerp of gebeurtenis) slegs 'n deeloorsaak, hoewel 'n essensiële deeloorsaak, vir die ontstaan van die gemoedsaandoening is. Nou gebeur dit dat hierdie deeloorsaak konstant bly, en dus die K.P.O. vorm, terwyl ander deeloorsake, wat soms essensieel en soms slegs gunstig vir die sterkste van die gemoedsaandoening is, verander. Die veranderinge in die ander deeloorsake wat die ontstaan van die gemoedsaandoening in verband met die eerste deeloorsaak teenwerk noem ons dan afstompings-

faktore. 'n Ondersoeking van die afwesigheid, of teenwoordigheid, van dié afstompingsfaktore dui dan oorsake vir die <u>versterking</u>, of die oorsake vir die afstomping, van die betrokke gemoedsaandoening aan. Die afstompingsfaktore werk in 'n ingewikkelde samehang met mekaar en tree selde geïsoleerd in werking. Die bekendheid van 'n onderwerp, gewoonwees aan 'n gebeurtenis, of die herhaling van die bewussyn van 'n voorwerp of gebeurtenis is nie self afstompingsfaktore nie, sover ons kan vasstel, dog is omstandighede waaronder, of tiepes van gevalle wanneer, die behandelde oorsake vir afstomping dikwels teenwoordig is.

## LITERATUURLYS.[1]


1. A c h, N. : Über die Willenstätigkeit und das Denken. Vandenhoeck & Ruprecht. Göttingen. 1905.

2. " : Über den Willensakt und das Temparament. Verlag von Quelle & Meyer in Leipzig. 1910.

3. B a a d e, W. : Über Unterbrechungsversuche als Mittel zur Unterstützung der selbstbeobachtung. Z.f. Ps.64. 258 f.f.1913.

4. B a i n, A. : The Emotions and the Will. Third Edition, London. Longmans, Green & Co. 1880.

5. B a u d o u i n, C. : Suggestion and Autosuggestion. Transl. by E. & C. Paul. London. George Allen & Unwin Ltd 1920.

6. B e n d e r s, A.M. : De invloed van het Gevoel op de Redelykheid van ons Denken. Baarn. Hollandia Drukkery 1918. Uit zenuw en zieleleven. Serie V. No. 5.

7. B ü h l e r, K. : Tatsachen und Probleme zu einer Psychologie der Denkvorgänge. I. Über Gedanken. Arch. f.d. ges. Ps. Bd. IX. 297 f.f. 1907.


---

1) Lys van verkortinge waardeur die tydskrifte aangedui word :

Z.f. Ang. Ps. = Zeitschrift für angewandte Psychologie
Z.f. Ps. = Zeitschrift für Psychologie und Physiologie der Sinnesorgane.
Arch. f.d. ges. Ps. = Archiv für die gesamte Psychologie.
Ps. A. = Psychologische Arbeiten von Kräpelin.
Am. J. Ps. = American Journal of Psychology.
Z.f. Pa. Ps. = Zeitschrift für Pathopsychologie.
J.Ph.Phän.F. = Jahrbuch für Philosophie und phänomenologische Forschung.
Ps.Aus. = Beiträge zur Psychologie der Aussage.
Br. J. Ps. = British Journal of Psychology.
J.Ps.Ps.-Pa.F.=Jahrbuch für Psychoanolytische und Psycho-Pathologische Forschungen.

8. D ü r r, E. : Die Lehre von der Aufmerksamkeit. Zweite Auflage. Quelle und Meyer . Leipzig. 1914.

9. E b b i n g h a u s, H.: Grundzüge der Psychologie. Erster Band. Vierte Auflage. Bearbeitet von K.Bühler. Verlag von Veit & Comp. Leipzig. 1919.

10. " : Grundzüge der Psychologie. Zweiter Band. Fortgeführt von E. Dürr. Verlag von Veit & Comp. Leipzig 1913.

11. E l s e n h a u s, Th.: Lehrbuch der Psychologie. Verlag von J.C.B. Mohr. Tübingen. 1912.

12. F r ö b e s, J.: Lehrbuch der Experimentellen Psychologie. Zweiter Band. Zweite Auflage. Freiburg im Breisgau. Herder & Co.1922.

13. v o n G e l b s a t t e l, E. Freiherr von.: Der Einzelne und der Zuschauer. Bd.II. Heft.I z.f. Pa.Ps.

14. H a a s, W.: Über Echtheit und Unechtheit von Gefühlen. Z.f. Pa.Ps. Bd II.

15. H a c k e r, F.: Systematische Traumbeachtungen. Arch. f.d. ges. Ps. 21. 1911.

16. H e l l p a c h, W.: Die Geopsychischen Erscheinungen. Zweite Auflage. Leipzig. Wilhelm Engelmann. 1917.

17. H ö f f d i n g, H.: Outlines of Psychology. Translated by Mary E.Lowndes. Macmillan & Co., Ltd. London 1901.

18. J a m e s, W. : The Principles of Psychology. Vol. II. Macmillan & Co., Ltd. London. 1901.

19. J u n g, C.G.: Versuch einer Darstellung der psychoanalytischen Theorie. J. Ps.Ps.-Pa. F. Bd.V. 307 f.f. 1913.

20. K ü l p e, O.: Vorlesungen über Psychologie. Herausgegeben von K. Bühler. Zweite Auflage. Verlag von S.Hirzel in Leipzig. 1922.

21. L a g e r b o r g, R.: Das Gefühlsproblem. Verlag von Johann Ambrosius Barth.Leipzig.1905.

22. L e h m a n n, A.: Die Hauptgesetze des menschlichen Gefühlslebens. 2ª Auflage. O.R. Reisland. Leipzig.1914.

23. L u d w i g, W.: Beiträge zur Psychologie der Furcht im Kriege. Z.f. Ang. Ps. Beiheft 21.

24. M c D o u g a l l, W.: Outline of Psychology. Methuen & Co., Ltd. London,1923.

25. " : An Introduction to Social Psychology. Fourteenth Edition. Methuen & Co.Ltd.,London.1919.

26. M ü l l e r, G.E.: Zur Analyse d. Gedächtnistätigkeit und desc Vorstellungsverlaufes. 1º Teil. Z.f. Ps. Ergänzungsband V. Leipzig. 1911.

27. M ü l l e r - F r e i e n f e l s, R. : Das Gefühls - und Willensleben. Verlag von Johann Ambrosius Barth. Leipzig. 1924.

28. N a h l o w s k y, J. W. : Das Gefühlsleben. Dritte überarbeitete Auflage. Herausgegeben von Chr.Ufer. Verlag von Veit & Comp. Leipzig. 1907.

29. O f f n e r, M. : Das Gedächtnis. Dritte Auflage. Verlag von Reuther & Reichard. Berlin 1913.

30. O r t h, J. : Gefühl und Bewusstseinslage.
Reuther & Reichard. Berlin. 1903.

31. P e t e r s, W. : Gefühl und Erinnerung .
Ps. A. 6. (1911) Bl. 197 f.f.

32. R i b o t, Th.: Psychologie der Gefühle. Übersetzt von Chris.
Ufer. Oskar Bonde. Altenburg. 1903.

33. R i v e r s, W.H.R.: Instinct and the Unconscious. Second Editio
University Press. Cambridge . 1922.

34. S a x i n g e r, R.: Gefühlssuggestion und Phantasiegefühl.
Z.f. Ps. 401 f.f. Bd. 46. 1907.

35. S e l z, O.: Über die Gesetze des geordneten Denkverlaufs.
W.Spemann. Stuttgart. 1913.

36. " : Zur Psychologie des Produktiven Denkens und des
Irrtums. Verlag von Friedrich Cohen in Bonn.1922.

37. S t e r n, W.: Die Aussage als geistige Leistung und Gehörs-
produkt. Ps. Aus Ambrosius Barth.Leipzig.1904.

38. " : Erinnerung, Aussage und Lüge.
Ps. Aus. Ambrosius Barth.Leipzig. 1920.

39. S t ö r r i n g, G. : Psychologie des menschlichen Gefühls-
lebens. Bonn. Verlag von Friedrich Cohen. 1916.

40. " : Psychologie.
Leipzig. Wilhelm Engelmann. 1923.

41. S t r a t t o n, G. M. : Psychology of the Religious Life. George Allen & Co. Ltd., London.1911.

42. T i t c h e n e r, E.B. : Lectures on the Experimental Psychology of the Thought processes. The Macmillan Company. New York.1909.

43. V a r e n d o n c k, J.: The Psychology of Day-dreams. George Allen & Unwin, Ltd.London.1921.

44. W a s h b u r n, D e y o & M a r k s.: "A Study of Revived Emotions, "&"A Further Study of Revived Emotions." Am.J.Ps., Vol.34. No.1, 1923 & Vol. 35. No.1. 1924.

45. W u n d t, W.: Grundzüge der Physiologischen Psychologie. Dritter Band. Sechste Auflage. Wilhelm Engelmann Leipzig 1911.

46. Z i e g l e r, Th.: Das Gefühl Fünfte Auflage. Berlin und Leipzig. Göschen'sche Verlagshandlung. 1912.

✗ ✗ ✗

47. B e l l, S.: A Preliminary Study of the emotion of love between the sexes. Am. J.Ps. Vol.13.No.3. 1902.

48. C a r v e r, A.: The generation and control of emotion. Br.J.Ps. Vol X.No.1. 1919.

49. E l s e n h a u s, Th.: Ueber Verallgemeinerung der Gefühle z.f. Ps. Bd.24. 194f.f. 1900.

50. F r e u d, S.: Vorlesungen zur Einführung in die Psychoanalyse. Zweite Auflage. Hugo Heller & Cie. Leipzig und Wien. 1918.

51. G e s e l l, A.L.: Jealousy. Am.J. Ps. Vol 17.No.4. 1906

52. H a l l, G.S.: A Study of Anger.
Am. J. Ps. Vol. X. No.4. 1899.

53. H a l l, G.S.& S a u n d e r s, F.H.: Pity.
Am. J.Ps. Vol.XI. No.4 1900.

54. P f ä n d e r, A.: Zur Psychologie der Gesinnungen.
J.Ph. Phän. F. Bd. 1. Teil 1. 325 f.f. 1913.

55. S a x i n g e r, R.: Dispositionspsychologisches über Gefühls komplexionen. Z.f. Ps. Bd.30 391 f.f. 1902.

56. S t u m p f, C.: Ueber den Begriff der Gemüthsbewegung.
Z.f. Ps. Bd. 21. 47 f.f. 1899.

57. W i r t h, W.: Vorstellungs-und Gefühlscontrast.
Z.f. Ps. Bd.18. 49 f.f. 1898.

58. B a e r w a l d, R.: Gesetze der Psychischen Distanz.
Z.f. Ang. Ps. Bd. 13. 228 f.f. 1917.

59. Westphal, E.: Über Haupt und Neben aufgaben bei Reaktionsversuchen. Arch. f.d. Ges. Ps. Bd. 21.

60. Breuer, Jos.; und Freud, S.: Studiën über Hysterie. A.3.
Franz Deuticke, Leipzig und Wien. 1916.

61. Mager, Aloes: Die Enge des Bewusstseins.
Münchener Studiën. W. Spemann. Stuttgart. 1920.

62. Meumann, E.: Ökonomie und Technik des Gedächtnisses.
J. Klinkhardt. Leipzig. 1912.

-x- -x- -x-

63 C o r i a t, I.H. : Repressed Emotions.
George Allen & Unwin, Ltd. London.1921

64 E h r e n f e l s, C.: Die Intensität der Gefühle.
Z.f. Ps. Bd.16. 49 f.f. 1898.

65 F r e u d, S.: Der Witz und seine Beziehung zum Unbewussten.
Dritte Auflage. Franz Deuticke.Leipzig und Wien. 1921.

66 L i p p s, Th. : Uber Urteilsgefuhle.
Arch. f.d. ges. Ps. Bd. 7. 1906

67 M e i n o n g, A. : Über Urteilsgefühle; was sie sind und was sie nicht sind. Arch. f.d. ges. Ps. Bd.6. 22 f.f. 1906.

68 M o s s o, A. : Die Furcht. Übersetzt von W. Finger.
S.Hirzel. Leipzig. 1889.

69 R e i d, L.A. : Instinct, Emotion and the Higher Life.
Br. J. Ps. Vol. XIV No.1. 1923.

70 W o h l g e m u t h, A.: Pleasure- Unpleasure.
Cambridge University Press. 1919.